Sy steek vas en luister. “Is alles reg?” Sy haas haar na sy bedjie en kyk in. “Hy slaap! Hy slaap nooit in die middag nie. Wat het jy gedoen?”

“Ek het hom op die mat laat speel. Hy het probeer kruip.”

Die volgende middag loop sy die heuwel uit na Hotel Edelweiss waar Frau Gilgan haar in die werk steek. Nadat sy al die beddegoed afgehaal het, maak sy die beddens met skoon lakens en vereduvets op. Sy pof hulle vol lug en rol hulle aan die voetenent van die bed op. Dan neem sy die wasgoed af na die waskamer toe. Frau Gilgan werk saam met haar en tussendeur vertel sy amusante stories van vorige gaste. “Daar is natuurlik sommige wat met niks tevrede is nie en ander wat hulle bene teen die ski-hellings breek.”

Twee van Rosie se ouer susters beman die wasbalies en hou groot potte water aan die kook op die houtstoof. Marta se arms pyn later van die linne roer, die lakens en duvets in die water afdruk en invou, die voue uitstryk, en dan weer roer. Kristen, die ouer meisie, diep ’n laken op, trek dit uit die water, wring dit in ’n stywe koord sodat die water in die wasbalie terugstort. Dan laat sak sy die laken in ’n balie stomende spoelwater.

Die sneeuvlokkies versamel op die vensterrame, maar die sweet loop teen Marta se gesig af. Sy vee met haar mou oor haar gesig.

“Ai!” Frau Gilgan kom met uitgestrekte hande nader. Hulle is sterk en bonkig, rooi en vereelt van jare se waswerk. “Wys my jou hande, Marta.” Frau Gilgan draai Marta se palms boontoe en klik met haar tong. “Blase. Ek moes jou nie so hard op jou eerste dag laat werk het nie, maar jy het nie gekla nie. Jou hande gaan so seer wees dat jy nie ’n steek sal kan werk nie.”

“Maar daar is nog ’n hele stapel lakens om te doen.”

Frau Gilgan plant haar vuiste op haar robuuste heupe en lag. “Ja, en dis waarom ek dogters het.” Sy sit haar arm om Marta se skouer. “Gaan boontoe. Rosie sal teen hierdie tyd al van die skool af wees. Sy sal saam met jou wil tee drink voordat jy loop. En as jy tyd het, kan jy haar met haar Aardrykskunde help.”

Marta sê dat dit vir haar ’n plesier sal wees.

Rosie spring uit haar stoel. “Marta! Ek het vergeet dat jy vandag begin werk het. Ek is so bly jy’s hier! Ek het jou by die skool gemis. Dis net nie dieselfde sonder jou nie. Daar is niemand wat Herr Scholz se moeilike vrae kan antwoord nie.”

“Jou ma sê ek moet jou met jou Aardrykskunde help.”

“Nie nou nie. Ek het soveel om jou te vertel. Kom ons gaan stap ’n entjie.”

Marta weet sy sal na die nuutste eskapades van Arik Brechtwald moet luister. Rosie het op hom verlief geraak die dag toe hy haar uit die water gered het. Dit help niks om haar daarop te wys dat Arik die amperse verdrinking in die eerste plek veroorsaak het nie. Hy het haar uitgedaag om die Zulg oor te steek. Sy was halfpad toe sy op ’n klip gly en die water haar stroomaf oor ’n klein watervalletjie gesleur het voordat Arik haar beetgekry het. Hy het haar opgetel en na die oewer toe gedra. Sedertdien was Arik Rosie se ridder op ’n wit perd.

Die sneeu sif sag uit die wolke bokant hulle asof om die wit kombers oor Steffisburg digter te maak. Rook krul soos spookagtige vingers uit die skoorstene en verdwyn in die stil middaglug. Marta loop swaar langs die geselsende Rosie. Wit opdrifsels bedek die Alpynse graslande wat oor ’n paar maande groen sal wees met spatsels rooi, geel en blou bloeisels wat Frau Fuchs se bye sal lok en voed. Rosie vee die sneeu van ’n stomp af en gaan sit van waar hulle op Hotel Edelweiss en Steffisburg onder hulle kan afkyk. As dit oopgetrek was, sou hulle die *Schloss Thun* en die *Thunersee* soos ’n grys glasblad kon sien.

Vandag maak die lae wolke dat die son soos ’n wit, wasige bal lyk wat enige oomblik van die berge kan afbons.

Marta se asem maak stoom. Haar oë raak vol trane terwyl sy na Rosie se mymeringe oor Arik luister. Buiten haar onsekerheid oor Arik se gevoelens het haar vriendin nie ’n enkele probleem in die wêreld nie. Dalk is Pappa reg. Sy en Rosie sal vir nog ’n rukkie vriendinne wees, en dan sal hulle verskillende situasies ’n muur tussen hulle bou. Marta werk nou vir die Gilgans. Sy is nie die maatjie wat kom kuier of tee drink of sit en gesels terwyl Rosie se ma anyskoekies op ’n silwer skinkbord voorsit en warm sjokolade in porseleinkoppies skink nie. Alles gaan verander, en Marta haat die gedagte.

Noudat Pappa haar uit die skool gehaal het, sal sy niks meer buiten ’n bediende of kinderoppasster wees nie. Sy kan Mamma help klere maak, maar Mamma maak so min geld vir die hoeveelheid ure wat sy vir vroue soos Frau Keller werk wat ’n aalmoes betaal en die beste verwag. En Mamma sien nooit ’n frank van haar inkomste nie. Pappa is in beheer van die beursie en hy kla altyd oor hoe min hulle het, al het hy altyd genoeg om vir ’n bier te betaal.

Rosie sit haar arm om Marta se skouers. “Moenie so hartseer lyk nie.”

Marta staan skielik op en tree weg. “Herr Scholz sou vir my Frans geleer het. Ek kon met Latyn aangehou het. As ek net nog een taal

geken het, sou ek eendag ’n goeie werk in ’n goeie winkel in Interlaken kon kry. As my pa sy sin kry, sal ek nooit meer as ’n bediende wees nie.” Die oomblik toe die bitter woorde uit is, wil sy haar skaam. Hoe kon sy sulke goed vir Rosie sê? “Ek’s nie ondankbaar teenoor jou ouers nie. Jou ma was vandag so goed vir my … ”

“Jy is vir hulle soos ’n dogter.”

“Omdat ek vir jou soos ’n sussie is.”

“Dit gaan nie verander omdat jy nie meer in die skool is nie. Ek wens ek kon ophou. Ek sal eerder by die huis bly en my ma help as om my kop vol feite te probeer stop.”

“Ag, Rosie.” Marta druk haar gesig in haar hande. “Ek sou alles gegee het om te bly en ten minste klaar te maak met hoërskool.”

“Ek kan vir jou boeke kry.”

“Ek het nie nou tyd nie. Pappa het daarvan seker gemaak.” Marta tuur na die wolkbedekte berge wat soos tronkmure uittroon. Haar pa is van plan om haar gevange te hou. Sy is sterker en gesonder as Mamma. Sy leer vinniger as Hermann en Elise. Hermann sal universiteit toe gestuur word. Elise gaan trou. Marta gaan by die huis gehou word. Iemand moet immers die werk doen wanneer Mamma nie kan nie.

“Ek moet huis toe gaan. Ek moet Mamma gaan help.”

Terwyl hulle terugloop, neem Rosie vir Marta aan die hand. “As Hermann dit tot in die hoërskool maak, sal jou pa jou dalk toelaat om terug te kom skool toe.”

“Hermann sal weer druip. Hy het nie ’n kop vir boeke nie.” Ten minste sal Pappa nie volgende keer die skuld op haar kan pak nie.

## Chapter 2

Marta spent two years working for the Beckers, Zimmers, and Gilgans. During the winters, she worked for Frau Fuchs as well, smoking the bees into a stupor so she could rob the hives. Marta cranked the handle to spin the honey from the combs. After days and days of hard work, Frau Fuchs paid her in honey, only two small jars. When Papa saw them, he went into a rage and threw one against the wall.

At least, Mama and Elise appreciated the fresh breakfast loaves Marta brought home from the bakery, and sometimes she brought cookies. At Christmas, the Beckers gave her *Marzipan* and *Schokoladenkuchen*. Dr. Zimmer came to see Mama every few weeks, although Papa preferred francs in his pocket to the poultices and elixirs the doctor gave Mama. All through spring and summer, Frau Zimmer paid in fresh vegetables and flowers from her garden. Mama didn't have to purchase anything from the market.

Only the Gilgans paid in francs, but Marta never saw any of them.

"Herr Gilgan says you're smart enough to run your own hotel someday." Papa gave a derisive laugh as he dipped bread into hot cheese. "Since you're so smart, you can make sure Hermann passes the examinations next time."

"And how can I do that, Papa?" Marta bristled. "Hermann has to want to learn."

His face flushed in anger. "Listen to her, Hermann. She thinks you're stupid. She thinks you can't learn. She still thinks she's better than you."

"I never said I was better!" Marta shoved her chair back. "I was just more interested!"

Papa stood and loomed over her. "Make Hermann interested and maybe I'll send you to school. If he fails again, you'll answer to me!" He leaned across the table and shoved her back into her chair. "Do you understand me?"

Angry tears filled her eyes. "I understand you, Papa." She understood him all too well.

He grabbed his coat and went out the door. Elise didn't raise her head, and Mama didn't ask where he was going.

"I'm sorry, Marta." Hermann spoke glumly from across the table.

* * *

Marta worked with Hermann every evening to no avail. “It’s all so boring!” Hermann groaned. “And it’s nice outside.”

Marta slapped him across the back of his head. “That’s nothing to what I’ll get if you don’t concentrate.”

He pushed his chair back. “As soon as I’m old enough, I’m quitting and going into the Army.”

She went to Mama. “Please speak to him, Mama. He won’t listen to me.” Maybe if Mama pleaded with Hermann, he might try harder. “What hope have I of going back to school when that dolt refuses to use the brain God gave him?”

Dr. Zimmer’s poultices and elixirs had done little to help Mama’s cough. She looked drawn and pale; her clothes hung loosely on her thin frame. The bones of her wrists looked as fragile as birds’ wings.

“There’s not a thing I can do, Marta. You can’t change a dog into a cat.”

Marta flung herself into a chair and put her head in her hands. “Because he’s hopeless, I have no hope.”

Mama left her needle tucked into an embroidery stitch as she reached over to cover Marta’s hand. “You’re learning new things every day, from the Beckers and Gilgans. You must wait and see what God will do.”

Sighing, Marta threaded a needle to help Mama. “Every franc I earn will be used to pay Hermann’s school expenses. And he doesn’t care, Mama. Not a bit.” Her voice broke. “It’s not fair!”

“God has plans for you, too, Marta.”

“It’s Papa who makes the plans.” She stabbed her needle into the wool.

“God says to trust and obey.”

“So I must submit to one who despises me and crushes every hope I have?”

“God does not despise you.”

“I meant Papa.”

Mama didn’t disagree. Marta stopped and watched her mother’s slender fingers dip the needle in and out of the black wool. A delicate white edelweiss began to take form. Tying off and snipping the white thread, Mama took up another with yellow and made tiny French knots at the center of the flower. When she finished, she smiled at Marta. “You can find pleasure in work well done.”

Marta’s chest squeezed tight with pain. “I’m not like you, Mama.

You see the world through different eyes." Mama found blessings everywhere because she searched diligently for them. How often had Marta seen Mama leaning against the work counter in the kitchen, bent with exhaustion, sweat pouring from her brow as she watched the mountain finches flitting from branch to branch in the linden tree outside the window? A soft word from Papa would bring a tender smile. Despite his cruelty, his selfishness, Mama found something to love in him. Sometimes Marta would see a look of pity come into her mother's face when she looked at Papa.

"Do you know what you want?"

"To make something of my life. To be more than someone's servant." Her eyes grew hot and grainy. "I knew it was too much to dream of going to the university, Mama, but I would've liked to finish high school."

"What about now?"

"Now? I'd like to learn French. I'd like to learn English and Italian, too." She stabbed her needle through the black wool. "Anyone who can speak multiple languages can find a good job." She pulled the thread through too quickly and it tangled. "But I'll never have the—"

"Stop, Marta." Mama reached over and touched her gently. "You're making it worse."

Turning the black wool over, Marta plucked at the loops, loosening them.

"If the opportunity arose for you to learn more . . . ?" Mama looked at her in question.

"I'd find a good job and save money until I had enough to buy a chalet."

"You want a place like *Hotel Edelweiss*, don't you?" Mama began on another flower.

"I'll never dream of having anything as grand as that. I'd be happy with a boardinghouse." She gave a bleak laugh. "I'd be happy to work in a nice shop in Interlaken selling *Dirndln* to tourists!" She yanked the thread through. "But that's not likely, is it? What's the use of dreaming?" She thrust the wool aside and rose. If she sat another minute, she'd suffocate.

"Perhaps God put the dream in your head."

"Why?"

"To teach you patience."

"Oh, Mama . . ." Marta groaned. "Don't I show patience teaching that mulish brother of mine? Haven't I shown patience hoping Papa

might change his mind and let me go back to school? It's been two years, Mama! I've done everything he's told me to do. I'm fourteen! Rosie doesn't ask me to help her anymore. I grow more stupid every year! What good is patience when nothing will ever change?"

"Nonsense. Come and sit, *Bärchen*." Mama put her work aside and took Marta's hands firmly. "Look at what you've gained through the Beckers, Frau Fuchs and Frau Zimmer, and the Gilgans. You've learned to bake, tend bees and children, and you've seen what it takes to run a fine hotel. Doesn't that show you God is preparing you—?"

Her hands tightened when Marta opened her mouth to protest.

"Hush, Marta, and listen to me. Listen carefully. It doesn't matter what your father plans, nor what his motives might be. God will prevail. God will use everything to His good purpose if you love and trust Him."

Marta went cold. She saw something in her mother's expression that warned her. "Papa's made plans for me, hasn't he? What plans, Mama?"

Mama's blue eyes grew moist. "You must search out the usefulness in every situation."

Marta snatched her hands from Mama's. "Tell me, Mama."

"I can't. It's for your father to explain." She took up her sewing and said nothing more.

Papa laid out his plans for Marta the next morning. "You will be pleased to know I'm sending you to school. I would've sent you sooner, but *Haushaltungsschule Bern* only takes girls fourteen and older. Count and Countess Saintonge are the instructors. Royalty! You should be happy! I've been assured that any girl who graduates from their housekeeping school will have no difficulty in finding a good position. You'll be in Bern six months. You can pay me back when you come home and find a position."

"Pay you back?"

His eyes cooled. "The tuition cost me 120 francs and another 30 francs for books. You should be pleased. You wanted to go to school." His voice hardened. "You're going!"

"This isn't the kind of school I had in mind, Papa." As well he knew!

"You're so smart; let's see you make the most of the opportunity I'm giving you. This is my thanks for Hermann passing his examinations. Who knows? If you do well enough in Bern, you might end up working at *Schloss Thun*!" The idea seemed to please him.

"That would be something to boast about! You leave in three days."

"But what about the Beckers, Papa? and the Zimmers and Gilgans?"

"I told them yesterday I was sending you to school. They said to wish you well."

*School!* Marta fumed. Training to be a better servant was more like it.

Mama sat silent at the end of the table, hands in her lap. Angry, Marta looked at her. How could Mama look so serene? She remembered Mama's plea. *"Search out the usefulness . . . Count your blessings. . . ."*

She would be away from home for the first time. She would live in Bern. She wouldn't have to look at Papa or listen to his constant complaints.

"Thank you, Papa. I look forward to it."

Elise gave a soft cry and fled the table.

"What's wrong with that girl now?" Papa muttered.

"Marta's leaving home, Johann."

"She's coming back!" He waved his hand in exasperation. "It's not as though she's leaving for good. She'll only be gone six months and then she'll be home forever."

The hair on the back of Marta's neck rose. *Forever.*

As soon as Papa left the table, Mama asked Marta to find Elise. "She'll probably be down by the creek. You know how she loves to listen to the water."

Marta found her where the creek ran into the Zulg. She sat down beside her. "I have to go sometime, Elise."

Elise clasped her knees against her chest and stared at the shimmering ripples below. "But Bern is so far away." Her blue eyes filled with tears. "Do you want to go?"

"I'd rather be going to the university, but housekeeping school will have to do."

"What will I do without you?" Tears slipped down Elise's pale cheeks.

"What you always do." Marta wiped the tears away. "Help Mama."

"But I'll be alone in our room at night. You know I'm afraid of the dark."

"Let the cat sleep with you."

Elise started to cry. "Why can't things stay as they are? Why can't

Papa let you stay here?"

"Things can't stay the same." She pushed a blonde curl behind Elise's ear. "Someday, you'll marry, Elise. You'll have a husband who loves you. You'll have a home of your own. You'll have children." She gave Elise a rueful smile. "When you go, Elise, where will I be?" Papa said no man would ever want such a plain, ill-tempered girl.

Elise blinked, like a child waking to a bad dream. "I thought you'd always be here."

In Steffisburg, in Papa's tailor shop, under Papa's thumb, doing Papa's will. "That's what Papa thinks. Is that what you wish for me, Elise?"

"Aren't you afraid to leave?" Tears slipped down her white cheeks. "I want to stay home with Mama."

"You're not going anywhere, Elise." Marta lay back in the spring grass and flung an arm over her head. "And I'm only going to be away six months."

Elise lay back and rested her head against Marta's shoulder. "I wish you could stay here and not go at all."

Marta put her arm around her sister and stared up at the darkening sky. "Every time you think of me, Elise, pray. Pray I learn something useful. Pray I learn more in Bern than how to be someone's maid."

* * *

Marta went by to thank the Beckers and Zimmers and to say good-bye. And she went to the Gilgans' the day before she left. Frau Gilgan served tea and cookies. Herr Gilgan gave her twenty francs. "This is for you, Marta." He closed her fingers around it. Marta couldn't speak past the lump in her throat.

Frau Gilgan suggested Marta and Rosie go for a nice walk up to the meadow. Rosie took her hand. "Mama doesn't think you'll come back. She thinks you'll find a job in Bern and stay there, that I'll have to wait until our family goes up there before I see you again." The Gilgans went up every few months to buy things for the hotel. Sometimes Rosie and her sisters came back with ready-made dresses from one of the shops along the *Marktgasse*.

When they sat on their favorite fallen log, Rosie lifted her white apron and dug into the deep pocket of her skirt. "I have something for you."

"A book!" Marta took it with pleasure. Finding no title on the spine, she opened it. "Blank pages."

“So you can write all your adventures.” Rosie grinned. “I expect you to let me read it when I see you. I want to know about all the handsome city boys you meet, the places you see, all the wonderful things you’re going to do.”

Blinking back tears, Marta ran her hand over the fine leather. “I’ve never had anything so fine.”

“I wish I were going with you. There’s so much to see and do. What fun we’d have! When you’ve finished school, you’ll be hired by a handsome aristocrat who’ll fall in love with you, and—”

“Don’t be silly. No one will ever want to marry me.”

Rosie took Marta’s hand and wove their fingers tightly together. “You may not be as beautiful as Elise, but you have fine qualities. Everyone thinks so. My mother and father think you could do anything you set your mind to.”

“Did you tell them about my dream?” Marta pulled her hand away.

“In a weak moment, and go ahead and scowl at me, but I’m not sorry I did. Why do you think Mama told you so much about what it takes to run a hotel?”

As they walked down the hill toward Steffisburg, Rosie took Marta’s hand again. “Promise you’ll write and tell me everything.”

Marta wove her fingers with Rosie’s. “Only if you promise to write back and not fill every line with dribble about Arik Brechtwald.”

They both laughed.

## Hoofstuk 2

Marta werk twee jaar lank vir die Beckers, Zimmers en Gilgans. Gedurende die winters werk sy ook vir Frau Fuchs. Dié verwag van haar om die bye uit te rook sodat sy die heuning uit die korwe kan haal. Marta draai die slinger om die heuning uit die heuningkoeke te tap. Ná dae en dae se harde werk betaal Frau Fuchs haar in heuning, net twee klein flessies. Toe Pappa dit sien, ontplof hy en gooi een van die flessies teen die muur.

Ten minste waardeer Mamma en Elise die vars brode wat Marta van die bakkery af bring, en soms bring sy koekies. Vir Kersfees gee die Beckers vir haar marsepein en sjokolade *Torten*. Dokter Zimmer kom besoek Mamma elke paar weke, al verkies Pappa franke in sy sak bo die pappe en eliksers wat die dokter vir Mamma gee. Die hele lente en somer betaal Frau Zimmer in vars groente en blomme uit haar tuin. Mamma hoef niks by die mark te gaan koop nie.

Dis net die Gilgans wat in geld betaal, maar Marta sien nooit ’n frank daarvan nie.

“Herr Gilgan sê jy is slim genoeg om eendag jou eie hotel te hê.” Pappa lag spottend en doop ’n stuk brood in warm kaas. “Dan kan jy seker maak dat Hermann volgende keer sy eksamen deurkom.”

“En hoe moet ek dit doen, Pappa?” vererg Marta haar. “Hermann moet leer.”

Haar pa gluur na haar. “Luister na haar, Hermann. Sy dink jy is dom. Sy dink jy kan nie leer nie. Sy dink nog steeds sy is beter as jy.”

“Ek het nooit gesê ek is beter nie!” Marta skuif haar stoel terug. “Ek het maar net gewonder.”

Pappa staan op en troon bo-oor haar. “Kry Hermann sover om te leer, dan stuur ek jou dalk terug skool toe. As hy weer druip, kry jy met my te doen!” Hy leun oor die tafel en pluk haar terug op haar stoel. “Verstaan jy my?”

Woedende trane brand in haar oë. “Ek verstaan, Pappa.” Sy verstaan maar net te goed.

Hy gryp sy jas en gaan by die deur uit. Elise kyk nie op nie en

Mamma vra nie waarheen hy gaan nie.

"Ek's jammer, Marta," kom dit bedruk van Hermann oorkant haar.

***

Marta sit elke aand tevergeefs saam met Hermann en werk. "Dis so vervelig!" kreun Hermann. "En dis so lekker buite."

Marta klap hom teen sy agterkop. "Dis niks teen wat ek gaan kry as jy nie konsentreer nie."

Hy stoot sy stoel terug. "Sodra ek oud genoeg is, gaan ek skool los en weermag toe gaan."

Sy gaan na Mamma toe. "Praat asseblief met hom, Mamma. Hy wil nie na my luister nie." As Mamma mooi praat, sal Hermann dalk harder probeer. "Watter kans het ek om terug te gaan skool toe as die stommerik weier om die brein te gebruik wat hy by die Here gekry het?"

Dokter Zimmer se pappe en wondermiddels doen nie veel om Mamma se hoesery te verlig nie. Sy lyk afgerem en bleek, haar klere hang sakkerig aan haar maer lyf en haar broos gewrigte is knakdun.

"Daar is niks wat ek kan doen nie, Marta. 'n Mens kan nie 'n hond in 'n kat verander nie."

Marta val op 'n stoel neer en druk haar gesig in haar hande. "As Hermann nie so hopeloos was nie, was daar dalk nog hoop vir my."

Mamma los haar naald in die materiaal en plaas haar hand op Marta s'n. "Jy leer elke dag nuwe dinge by die Beckers en Gilgans. Ons moet wag om te sien wat die Here gaan doen."

Marta sug terwyl sy 'n garing deur 'n naald se oog steek om Mamma te help. "Elke frank wat ek verdien, sal gebruik word om Hermann se skoolgeld te betaal. En hy voel nie 'n veer nie, Mamma. Nie 'n snars nie." Haar stem breek. "Dis nie regverdig nie!"

"Die Here het vir jou ook 'n plan, Marta."

"Dis Pappa wat die planne maak." Sy steek haar naald in die wol.

"Die Here sê ons moet vertrou en gehoorsaam wees."

"Dus moet ek my aan iemand onderwerp wat my verag en al my drome vertrap?"

"Die Here verag jou nie."

"Ek het van Pappa gepraat."

Mamma stry nie met haar nie. Marta hou op werk en kyk hoe die naald in haar ma se skraal vingers in die swart wol verdwyn en

verskyn. ’n Delikate wit edelweiss is besig om vorm aan te neem. Nadat Mamma die wit garing geknoop en afgeknip het, kies sy ’n gele en maak klein Franse stekies in die middel van die blom. Toe sy klaar is, glimlag sy vir Marta. “Daar is ook geluk in ’n stuk werk wat goed gedoen is.”

Die seer swel in Marta se bors. “Ek is nie soos Mamma nie. Mamma kyk met ander oë na die wêreld.” Mamma sien die mooi in alles omdat sy doelgerig daarna soek. Marta het Mamma al dikwels, krom van uitputting en haar voorkop blink van die sweet, teen die werkbank in die kombuis sien leun, haar blik op die lewerike wat tussen die takke van die lindeboom voor die venster rondfladder. ’n Sagte woord van Pappa sal ’n teer glimlag aan haar mond laat trek. Ondanks sy wreedheid, ondanks sy selfsug, kry Mamma iets in hom om lief te hê. Soms sien Marta ’n jammerte op haar ma se gesig wanneer sy na Pappa kyk.

“Weet jy wat jy wil hê?”

“Om iets van my lewe te maak. Om meer as iemand se bediende te wees.” Haar oë brand. “Ek weet dit was te veel gevra om universiteit toe te gaan, Mamma, maar ek wil so graag klaarmaak met skool.”

“Wat van nou?”

“Nou? Ek sal graag wil leer Frans praat. Én Engels én Italiaans.” Sy steek haar naald wrewelrig deur die swart wol. “Enigiemand wat ’n paar tale kan praat, kan ’n goeie werk kry.” Sy trek die gare te vinnig deur en dit koek. “Maar ek sal nooit die – ”

“Hou op, Marta.” Mamma raak sag aan haar arm. “Jy maak dit erger.”

Marta draai die swart wol om en begin die lussies lostrek.

“As jy die geleentheid het om verder te leer?” Mamma kyk vraend na haar.

“Ek sou ’n goeie werk kry en geld spaar totdat ek genoeg het om ’n plekkie te koop.”

“Jy sal graag ’n plek soos Hotel Edelweiss wil hê, nè?” Mamma begin met ’n ander blom.

“Ek sal nooit droom om so ’n groot plek te hê nie. Ek sal met ’n losieshuis tevrede wees.” Sy lag flou. “Ek sal tevrede wees om in ’n oulike winkel in Interlaken te werk en *Dirndls* aan toeriste te verkoop!” Sy pluk die gare deur die wolmateriaal. “Maar dit sal nie sommer gebeur nie. Wat help dit om te droom?” Sy plak die wol neer en staan op. As sy nog langer bly sit, gaan sy stik.

“Dalk het die Here die droom vir jou gegee.”

“Hoekom?”

“Om jou geduld te leer.”

“Ag, Mamma ... ” kreun Marta. “Is ek nie geduldig genoeg met hierdie stommerik van ’n broer nie? Was ek nie geduldig genoeg in die hoop dat Pappa sou besluit om my weer skool toe te stuur nie? Dit is nou al twee jaar, Mamma! Ek doen alles wat hy vir my sê om te doen. Ek’s 14! Rosie vra my nie meer om haar te help nie. Ek word elke jaar net dommer! Wat help geduld as niks ooit gaan verander nie!”

“Nonsens. Kom sit, *Bärchen*.” Mamma sit haar werk neer en neem Marta se hande ferm in hare. “Kyk na wat jy alles deur die Beckers, Frau Fuchs en Frau Zimmer en die Gilgans geleer het. Jy het geleer om te bak, bye en kinders te versorg en jy weet wat dit behels om ’n hotel te bestuur. Is dit nie ’n teken dat God besig is om jou voor te berei nie?”

Haar hande verstyf toe Marta haar mond oopmaak om te protesteer.

“Wag nou eers, Marta, en luister na my. Luister mooi. Dit maak nie saak wat jou pa beplan of wat sy motiewe is nie. God se wil sal geskied. God sal alles ten goede laat meewerk as jy Hom liefhet en vertrou.”

Marta word koud. Sy sien iets in haar ma se oë wat haar waarsku. “Pappa het planne vir my gemaak, nè? Watse planne, Mamma?”

Mamma se blou oë word blink. “’n Mens moet die positiewe in elke situasie soek.”

Marta ruk haar hande uit Mamma s’n. “Sê vir my, Mamma.”

“Ek kan nie. Jou pa sal verduidelik.” Sy hervat haar naaldwerk en praat nie verder nie.

Die volgende oggend vertel Pappa vir Marta wat sy plan is. “Jy sal bly wees om te hoor dat ek jou skool toe stuur. Ek sou jou vroeër gestuur het, maar die *Haushaltungsschule Bern* neem net meisies van 14 en ouer. Graaf en gravin Saintonge bied die klasse aan. Hulle is adellikes! Jy behoort dankbaar te wees! Hulle het my daarvan verseker dat enige meisie wat daar klaarmaak, sonder moeite ’n goeie pos kry. Jy sal vir ses maande in Bern wees. Jy kan my terugbetaal wanneer jy huis toe kom en werk kry.”

“Terugbetaal?”

Sy oë verkil. “Die klasse gaan my 120 frank kos en dan moet ek nog 30 frank vir die boeke betaal. Jy behoort dankbaar te wees. Jy wou mos skool toe gaan.” Hy praat hard. “Jy sal gaan!”

“Dis nie die skool wat ek in gedagte gehad het nie, Pappa.” Asof hy dit nie geweet het nie!

“Jy’s so slim, kom ons kyk of jy die beste van die geleentheid maak wat ek jou gee. Dit is om dankie te sê dat Hermann sy eksamen deurgekom het. Wie weet? As jy goed genoeg doen in Bern, werk jy dalk nog eendag in *Schloss Thun*!” Hy lyk heel tevrede met homself. “Dit sal nogal nie te versmaai wees nie! Jy vertrek oor drie dae.”

“Maar wat van die Beckers, Pappa? En die Zimmers en Gilgans?”

“Ek het gister vir hulle gesê ek gaan jou skool toe stuur. Hulle het hulle beste wense gestuur.”

*Skool!* Marta kook. Dit voel meer na opleiding om ’n beter bediende te wees.

Mamma sit doodstil aan die onderpunt van die tafel, haar hande op haar skoot. Marta kyk kwaad na haar. Hoe kan Mamma so kalm lyk? Sy onthou Mamma se pleidooi. “*Soek die positiewe … Tel jou seëninge …*”

Sy gaan vir die eerste keer uit die huis wees. Sy gaan in Bern bly. Sy sal nie in Pappa hoef vas te kyk of na sy knaende klagtes hoef te luister nie.

“Dankie, Pappa. Ek sien uit daarna.”

Elise gee ’n sagte kreet en vlug uit die vertrek.

“Wat is dit nou met die kind?” mompel Pappa.

“Marta gaan weg, Johann.”

“En sy kom weer terug!” Hy maak ’n ergerlike gebaar. “Dis nie asof sy vir altyd weggaan nie. Sy gaan net vir ses maande weg en dan gaan sy vir altyd huis toe kom.”

Marta voel haar nekhare rys. *Vir altyd.*

Die oomblik toe Pappa uit is, vra Mamma vir Marta om Elise te gaan soek. “Sy is tien teen een onder by die stroom. Jy weet hoe sy dit geniet om na die water te luister.”

Marta kry haar waar die stroompie by die Zulg aansluit. Sy gaan sit langs haar. “Ek sal die een of ander tyd moet weggaan, Elise.”

Elise sit met haar knieë teen haar bors opgetrek en staar na die glinsterende kabbeling onder haar. “Maar Bern is so ver.” Haar blou oë swem in die trane. “Wil jy gaan?”

“Ek sal eerder universiteit toe wou gaan, maar dit is seker maar goed genoeg om na die huishoudkundeskool toe te gaan.”

“Wat gaan ek sonder jou doen?” Die trane loop oor Elise se bleek wange.

“Wat jy altyd doen.” Marta vee haar trane af. “Vir Mamma help.”

“Maar ek gaan alleen in ons kamer slaap. Jy weet ek’s bang vir die donker.”

“Die kat kan mos by jou slaap.”

Elise begin huil. “Hoekom kan dinge nie net bly soos dit is nie? Hoekom kan Pappa jou nie hier laat bly nie?”

“Dinge kan nie dieselfde bly nie.” Sy vee ’n blonde krul agter Elise se oor in. “Eendag gaan jy trou, Elise. Jy gaan ’n man hê wat lief is vir jou. Jy gaan jou eie huis hê. Jy gaan kinders hê.” Sy glimlag meewarig. “En waar gaan ek wees as jy weggaan, Elise?” Pappa sê niemand sal met so ’n vaal, humeurige meisie wil trou nie.

Elise knipper haar oë, soos ’n kind wat uit ’n nagmerrie wakker word. “Ek het gedink jy gaan altyd hier wees.”

In Steffisburg, in Pappa se snyerswinkel, onder Pappa se duim waar sy alles moet doen wat hy sê. “Dis wat Pappa dink. Is dit wat jy vir my wil hê, Elise?”

“Is jy nie bang om weg te gaan nie?” Haar trane kom opnuut. “Ek wil by die huis by Mamma bly.”

“Jy gaan nêrens heen nie, Elise.” Marta lê agteroor in die lentegras en laat val haar arm oor haar kop. “En ek gaan net vir ses maande weg wees.”

Elise sak agteroor en lê met haar kop teen Marta se skouer. “Ek wens jy kon net hier bly en glad nie weggaan nie.”

Marta sit haar arm om haar sussie en kyk op na waar dit besig is om donker te word. “Elke keer wanneer jy aan my dink, Elise, bid. Bid dat ek iets nuttigs leer. Bid dat ek in Bern meer leer as om iemand se bediende te wees.”

* * *

Marta gaan na die Beckers en Zimmers toe om te gaan dankie sê en te groet. Die dag voor haar vertrek gaan sy na die Gilgans toe. Frau Gilgan bedien tee en koekies. Herr Gilgan gee vir haar 20 frank. “Dit is vir jou, Marta.” Hy vou haar vingers bo-oor die geld. Marta kan niks verby die knop in haar keel sê nie.

Frau Gilgan stel voor dat Marta en Rosie ’n entjie gaan stap. Rosie neem haar hand. “Mamma dink nie jy gaan terugkom nie. Sy dink jy gaan ’n werk in Bern kry en daar bly, dat ek sal moet wag totdat ons gesin soontoe gaan voordat ek jou weer sal sien.” Die Gilgans gaan elke paar maande soontoe om voorraad vir die hotel te gaan koop. Soms kom Rosie en haar susters terug met klaargemaakte rokke uit een van die winkels in die *Marktgasse*.

Toe hulle op hulle gunsteling stomp gaan sit, lig Rosie haar wit voorskoot op en grawe diep in haar roksak. “Ek het iets vir jou.”

“’n Boek!” Marta neem dit met genoeë. Daar staan niks voorop nie en sy maak dit oop. “Die bladsye is leeg.”

“Sodat jy al jou avonture kan neerskryf.” Rosie lag vrolik. “En jy gaan my dit laat lees wanneer ek jou sien. Ek wil alles weet van die oulike jong manne wat jy in die stad ontmoet, die plekke wat jy sien, al die wonderlike dinge wat jy gaan doen.”

Marta knip haar oë teen die trane en streel oor die sagte leer. “Ek het nog nooit iets so moois gehad nie.”

“Ek wens ek kon saam met jou gaan. Daar is soveel om te sien en te doen. Ons sou soveel pret gehad het! Wanneer jy klaar is met skool gaan jy deur ’n aantreklike aristokraat aangestel word wat op jou gaan verlief raak, en – ”

“Moenie laf wees nie. Niemand sal ooit met my wil trou nie.”

Rosie neem Marta se hand en vleg haar vingers styf deur hare. “Jy is dalk nie so beeldskoon soos Elise nie, maar jy het baie goeie eienskappe. Almal dink so. My ma en pa dink jy sal enigiets kan doen waarop jy besluit.”

“Het jy hulle van my droom vertel?” Marta trek haar hand weg.

“In ’n swak oomblik, en jy kan maar vir my kwaad wees, maar ek is nie jammer ek het nie. Hoekom dink jy het Mamma so baie met jou gepraat oor hoe om ’n hotel te bestuur?”

Terwyl hulle die afdraande na Steffisburg loop, neem Rosie weer Marta se hand. “Belowe my jy sal skryf en my van alles vertel.”

Marta vleg haar vingers deur Rosie s’n. “Net solank jy belowe om terug te skryf en sal probeer om nie bladsye vol oor Arik Brechtwald te krabbel nie.”

Hulle albei lag.

## Chapter 3

Mama awakened her before dawn the next morning. Papa gave Marta just enough money to buy a one-way train ticket to Bern. “I’ll send you enough to get you home when you graduate.” He handed her the letter of acceptance, proof of tuition payment, and a map of Bern with the address of the housekeeping school. “You better start now. The train leaves Thun in two hours.”

“I thought you might go with me.”

“Why? You can make it on your own.” He went into the shop to start work early.

“Don’t look so worried.”

“I’ve never been on a train, Mama.”

Mama gave her a teasing smile. “It goes faster than a coach.” Mama hugged her tightly and handed over the knapsack she had packed with a spare skirt, two shirtwaists, undergarments, a hairbrush, and toiletries.

Marta tried not to show how nervous she felt going off on her own. She was thankful Elise hadn’t awakened, for if her sister had started crying, Marta would have given in to tears, too. She kissed Mama’s cool cheek and thanked her. “Good-bye, Papa!” she called out.

“You’d better hurry!” he shouted back.

Mama went out the door with her. She took a small purse from her pocket and gave it to Marta. “A few francs for paper, envelopes, and postage stamps.” She cupped Marta’s face and kissed her twice, then whispered in her ear. “And buy yourself a cup of chocolate. Then find the Samson Fountain. It was my favorite.” She kept an arm around Marta and walked with her a little ways. “When you get up each morning, you will know I’m praying for you. And every evening when you go to bed, I’ll be praying then, too.” If God listened to anyone in the family, surely He listened to Mama, who loved Him so much. “In whatever you do, Marta, do it as unto the Lord.”

“I will, Mama.”

Mama let her go. When Marta looked back, she saw tears in her mother’s eyes. She looked so frail. “Don’t forget us.”

“Never.” Marta wanted to run back and hold on to her.

“Go on now.” Mama waved.

Afraid she might lose her courage, Marta turned away quickly and started off down the street at a brisk walk.

The farther she went, the more her excitement grew. She ran part

of the way and arrived at the train station just as the ticket office opened. Her heart leaped when the train arrived. She watched to see what other passengers did, then handed her ticket to the conductor before climbing aboard. She made her way down the narrow aisle, passing a man in a ready-made business suit shuffling through papers from his case. Another sat two rows behind him, reading a book. A woman told her three children to stop fussing at one another.

Marta took a seat near the back. She put her knapsack between her feet and looked out the window. She jumped in fright when the train jolted. She caught hold of the seat in front of her and hung on, fighting down panic. How fast would this train move? Would it jump the tracks? Could she reach the door and get off before the train left the station? The thought of what Papa would say and do if she showed up at the front door stopped her. She looked at the other passengers and saw that no one else seemed alarmed at the jolting and creaking, or the loud whistle. She leaned back and watched Thun pass by outside her window.

As the train picked up speed, her heart did, too. Every minute took her farther away from Mama and Rosie and Elise. When tears came, silent and hot, she wiped them away.

The Aare River ran alongside the train tracks. She watched out the window as she rode through hills dotted with plump, broad-boxed farmhouses topped with roofs curving almost to the ground. The train stopped at every town, and she leaned this way and that to see as much of the squares and markets as she could. She saw old covered bridges not yet replaced with stone. Every village had a clock tower, even if it didn’t have a train station.

The wheels clickity-clicked as the train sped toward Bern. When the outskirts of the city came into view, Marta picked up her knapsack and held it on her lap. She could see great stone buildings and a bridge across the green Aare as it curved around the old city. Houses stood in rows above the river on the other side. She looked at her map and out the window again, not sure which direction she would have to go to find the Saintonges’ housekeeping school. She would have to ask directions.

When the train stopped inside the station, Marta followed the others down the steps. She felt as though she had stepped into one of Frau Fuchs’s beehives with its constant, churning movement of bodies and the hum of voices. Conductors called out train numbers. Steam hissed. Someone bumped into her and excused himself quickly,

hurrying on to catch his train. She spotted a tall man in black uniform and red cap and headed toward him. When she showed her map, he pointed out the route she would have to take and told her how much time it would take to ride the short distance. “You can take the tram.”

Marta decided to walk. She wanted to see some of the city, and who knew how many days would pass before she had free time to do whatever she pleased. Was the school in session on Saturday? She didn’t know. Knapsack over her shoulder, she hurried from the station and strolled along a cobblestone street, looking up at the high stone buildings with flags flying. She paused to watch the tower clock’s animated figures strike the hour. She passed by plazas and wandered in the crisscross of arcades lined with cafés, jewelers, clothiers, pastry shops, and shops with window displays of chocolate.

As the sun dipped, Marta hurried toward the bridge across the River Aare. She climbed the hill and found the street name on the letterhead. By the time she found the right address, she felt tired but exhilarated. No sign told her she’d come to the right place, and the house in front of her looked like a grand mansion rather than a school.

A woman in black dress, white apron, and cap answered the door.

Marta gave an awkward curtsy. “I’m Marta Schneider from Steffisburg.” She held out her documents.

“Never curtsy to the staff,” the woman said as she took the papers, glanced at them, and beckoned her in. “Welcome to the *Haushaltungsschule Bern*.”

She closed the door behind Marta. “I’m Frau Yoder. You’re the last to arrive, Fräulein Schneider. You look tired. You didn’t walk, did you?”

“From the train station.” Marta gaped at the grand staircase and the walls with portraits in gilded frames, the finely woven rugs, the porcelain figurines. This was a housekeeping school?

“Most people ride back up.”

“I wanted to see some of the city.” Marta stared up at the ceiling painted with angels. “I wasn’t sure when I would have a free day to see the sights.”

“You’ll have Sundays to yourself. Come. I’ll give you an orientation tour. The downstairs holds the parlor, living room, the count’s offices, and the countess’s conservatory. The kitchen is on the other side, next to the dining room. The second floor has a ballroom and several large bedrooms. The third floor has most of the guest

rooms. You and the other girls will be in the fourth-floor dormitory. The classroom is there also."

Frau Yoder walked head high, hands clasped in front of her. She extended her hand as she identified each room and allowed Marta a few seconds to glance around at the rich interiors. "The countess receives guests in this parlor. She had the walls repainted royal yellow after visiting the *Schloss Schönbrunn* in Vienna last year." She lifted a hand before clasping both in front of her again. "That's the countess's portrait over the fireplace. She's lovely, isn't she?"

A young woman with dark eyes and long, flowing black hair over bare shoulders seemed to stare down at her. The countess wore a necklace of diamonds and emeralds around her slender throat, and her dress looked like something from a history book Marta had read. "She looks like Marie Antoinette."

"Let's hope she doesn't end up the same way."

It seemed a surprising thing to say, and especially with such a dry tone. Frau Yoder moved on. Marta followed, growing more curious. "Do the count and countess conduct the classes?"

"They will speak with you on occasion, but I do the teaching."

"Saintonge. Are they French?"

"It's not polite to ask, Fräulein."

Marta blushed. "Oh." *And why not?* she wanted to say, but Frau Yoder moved on down a hall. Marta felt like a duckling racing after its waddling mother. "How many other students are in attendance, Frau Yoder?"

"Seven."

"Only seven?"

Frau Yoder paused and turned. She looked down her nose at Marta. "Only the most promising are accepted." She looked Marta over. "Your coat is custom-made, is it not?"

She had made it herself, but didn't feel inclined to tell the woman. "My mother is a dressmaker and my father is a tailor."

Frau Yoder leaned closer and looked at the embroidery. "Beautiful work." She smiled at Marta. "I'm surprised your parents sent you here. Come along." Frau Yoder turned away again. "I want to show you the rest of the house. If you're hungry, there is cabbage soup and bread in the kitchen. The count and countess are out for the evening. You'll meet them tomorrow morning at ten in the upstairs classroom. However, I expect you there by eight for instructions."

Marta's curiosity grew even more with her first sight of Countess

Saintonge standing in the bare-floor hallway outside the classroom door. She was very young to be a headmistress of anything, and she wore less-than-modest clothing. Her brows slanted over a pair of sly, dark eyes. She opened her mouth in a silent laugh, showing small, straight white teeth. She whispered something behind her hand and a man appeared. He had gray hair, pale eyes, and a thin, angular face. He looked old enough to be the lady's father! When he leaned close, Marta thought he meant to kiss Countess Saintonge right there in the hallway. He said something in a low voice and disappeared. The countess looked annoyed, but lifting her head, she entered the room with an air of hauteur. "Good morning, students."

Everyone shot to their feet and curtsied as they had been instructed to do.

"Countess." Frau Yoder gave a graceful curtsy. Each girl curtsied again as her name was mentioned.

The countess clasped her hands delicately at her waist and began to talk about the fine reputation of the *Haushaltungsschule Bern* and the glowing reports she and the count had received from satisfied employers. "We select only the best." Marta wondered at that, having spent the night with the others, most of whom had less schooling than she. *We are the best?*

"Those who make it through the first three months will be fitted for one of our uniforms." When the countess raised one hand, Frau Yoder made a slow turn, showing off the ankle-length black wool skirt, white high-collared shirtwaist with long sleeves and cuffs, full-length white apron with *HB* embroidered on the right pocket, and white lace-trimmed cap. "Only those who graduate receive the honor of wearing our uniform."

As the countess went on talking, Marta studied the translucent linen day dress with its tiny pin tucks, lace insertions, white embroidered flowers and leaves, and swirls of *passementerie*. She knew the hours and cost to make such a dress.

"Fräulein Schneider, stand."

Marta rose, wondering why the countess had singled her out from among the others.

"I expect you to pay attention when I speak."

"Yes, ma'am."

"Yes, *Countess*. And you will curtsy when you rise next time, and curtsy again before speaking."

Marta felt a rush of heat flood her cheeks. One hundred and fifty

francs to learn how to be treated like a slave! One hundred and fifty francs Papa would expect to be repaid whether she completed the course or not. Clenching her teeth, Marta curtsied. “Yes, Countess.” She curtsied again.

Countess Saintonge’s dark eyes surveyed her coolly. “Did you hear anything I said, or must I repeat it all?”

Marta dipped again. “Yes, Countess. I heard.” She began to tell her word for word until the countess lifted one of those delicate hands to stop the flow. The countess gave a slight nod for her to sit. Marta remained standing. The countess inclined her head lower this time. Marta stared back at her. The countess’s cheeks flushed pink. “Why are you still standing, Fräulein Schneider?”

Marta dipped more slowly this time and a few inches lower. “I awaited your command, Countess Saintonge.” She heard the nervous shifting of bodies around her. With another curtsy, Marta took her seat.

When class ended, Countess Saintonge told her to remain behind. “Marta Schneider from Steffisburg, is that correct? What does your father do?”

“My father is a tailor and my mother is a dressmaker.”

“Ah!” She smiled. “That’s why you were staring. . . .” She looked at Marta’s shirtwaist and black skirt. “Did you make what you’re wearing?”

Wondering at the woman’s change in manner, Marta dipped just to be cautious. “Yes, Countess.”

The countess’s mouth curved with an odd, pleased smile. “Wonderful. You can make the uniforms.”

Marta stiffened. “Will I have spare time?”

“Most of your evenings will be free.”

Her evenings might be free, but she wasn’t. “If you have the materials, we can discuss wages.”

The countess’s dark eyes widened in surprise. “What would you demand?”

Marta made a swift mental calculation and named an elevated sum for the uniforms.

“That’s outrageous!” The countess named a lower price.

Marta raised it. “And if I am expected to provide the materials, I will require the funds for that in advance, and the rest paid before I hand over the uniforms.”

“You’ve been cheated, haven’t you?”

“I haven’t, but my father and mother have.”

“Is that any reason not to trust me?”

“This is business, Countess.”

The countess’s eyes lit up with amusement. After several rounds, she agreed on a price slightly above what Marta had decided was fair. When everything had been settled between them, the countess laughed. “Fräulein Schneider, you are not like any girl we’ve ever had before.” She shook her head, eyes sparkling. “I doubt you will ever be a proper servant.”

Marta wrote to Rosie and received a swift answer.

*What do you mean you doubt the Countess Saintonge is a countess?*

Letters flew back and forth with the speed of the trains.

*The countess sounds German one day and French the next. I heard C and C speaking English in the parlor yesterday, though they shut up fast enough when they saw me in the doorway. Actors, perhaps? Frau Yoder says it is impolite to ask. The pair of them could even be Swiss! I intend to take Mama’s good advice and learn all I can. . . .*

*Perhaps they are just very good at languages and have absorbed the proper accents. . . .*

*Did I forget to tell you C and C have parties every Friday and often have overnight guests on the weekend? C and C say everything is planned in order to train us. If that is true, then I am a cheesemaker’s daughter. I have said nothing of my suspicions in my letters home, but I will tell you. This house is large enough to need eight full-time maids to keep it clean and neat! C and C have taught us how to wash windows, floors, and chandeliers. Frau Yoder has taught us how to wax and polish banisters and floorboards. We dust figurines, beat dust from the drapes, clean rugs. We change beds. This place turns into a hotel from Friday night through Sunday afternoon. How can I not admire such audacity? C and C found a way to make servant girls pay for the privilege of maintaining their mansion!*

*Are you writing all this in your journal?*

*I’m saving the journal for better things.*

She had filled only one page, with recipes of the Beckers’ best-selling bakery goods.

* * *

Marta never worked Sundays. She walked down the hill and across the bridge, into the old city to attend services at the *Berner Münster*, the most famous gothic cathedral in Switzerland. She loved to linger at the portal, studying the carved and painted figures. Green

devils with red maws fell into hell while white and gilded angels flew to heaven. After church, Marta walked the *Marktgasse*, its arcades lined with shops bustling with customers. She bought chocolate and a pastry and sat near the Samson Fountain, thinking of Mama and Elise. She went to see the *Bundeshaus* and the *Rathaus*. She bought carrots and fed the brown bears at the *Bärengraben*, along with a dozen other visitors to Bern who had come to see the city's mascots. She liked to buy a cup of chocolate and stand beneath the western gate and clock tower, waiting for the show when the hour struck. By the end of two months, Marta knew every cobblestone street and fountain in the old city.

Mama and Elise sent a letter once a week. Nothing changed. Mama was making another dress for Frau Keller. Elise stitched the hem. Papa worked hard in the shop. Everyone was well.

*We miss you, Marta, and we count the days until you come home. . . .*

Every Sunday, before going back up the hill to the school, Marta sat near the fountain depicting Samson breaking the jaws of a lion and wrote to Mama and Elise. She told them what she was learning about housekeeping, leaving out her suspicions of the so-called count and countess. She described the city.

*I love Bern. Standing in the Marktgasse is like being inside one of Frau Fuchs's hives. . . .*

Rosie suggested she stay.

*Have you thought about living in Bern? Think of living in Zurich! Wherever you go, you must write and tell me everything!*

Near the end of her six-month course, Papa wrote.

*I expect you to return home as soon as you receive your certificate. Ask the count and countess for a recommendation.*

He enclosed enough francs to buy a one-way ticket to Steffisburg and a notice. *Schloss Thun* had an opening for a maid.

# Hoofstuk 3

Mamma maak haar die volgende oggend wakker toe dit nog donker is. Pappa gee Marta net genoeg geld om ’n eenrigtingkaartjie na Bern te koop.

“Ek sal vir jou genoeg stuur om by die huis te kom wanneer jy klaarmaak.” Hy gee vir haar die toelatingsbrief, bewys van betaling en ’n kaart van Bern met die skool se adres. “Jy beter jou litte roer. Die trein ry oor twee ure uit Thun.”

“Ek het gedink Pappa gaan saam met my.”

“Hoekom? Jy kan op jou eie daar kom.” Hy draai om en gaan winkel toe om vroeg te begin werk.

“Moenie so bekommerd lyk nie.”

“Ek het nog nooit met ’n trein gery nie, Mamma.”

Mamma gee haar ’n tergende glimlag. “Dis vinniger as ’n koets.” Mamma druk haar styf vas en gee haar die rugsak waarin sy ’n ekstra romp, twee bloesies, onderklere, ’n borsel en toiletware gepak het. Marta probeer nie wys hoe senuweeagtig sy voel om op haar eie weg te gaan nie. Sy is bly dat Elise nie wakker geword het nie, want as haar sussie begin huil het, sou Marta ook voor haar trane geswig het. Sy soen Mamma op haar koue wang en sê dankie. “Totsiens, Pappa!” roep sy.

“Jy beter gou maak!” bulder hy terug.

Mamma gaan saam met haar uit. Sy haal ’n klein beursie uit haar sak en gee dit vir Marta. “’n Paar frank vir skryfpapier, koeverte en posseëls.” Sy vou haar hande om Marta se gesig, soen haar twee maal en fluister in haar oor. “En koop vir jouself ’n beker warm sjokolade. Vind dan uit waar die Simsonfontein is. Dit was my gunsteling.” Sy slaan ’n arm om Marta en loop ’n entjie saam met haar. “Wanneer jy in die oggend opstaan, moet jy weet dat ek vir jou bid. En elke aand wanneer jy gaan slaap.” As die Here na enigiemand in die gesin luister, sal dit na Mamma wees wat so lief is vir Hom. “En wat jy ook al doen, Marta, doen dit soos vir die Here.”

“Ek sal, Mamma.”

Mamma laat haar gaan. Toe Marta omkyk, is haar ma se oë vol

trane. Sy lyk so broos. "Moenie van ons vergeet nie."

"Nooit nie." Marta wil terughardloop en haar vashou.

"Toe, jy gaan laat wees." Mamma waai.

Bang dat haar moed haar sal begewe, draai Marta vinnig om en begin haastig loop.

Hoe verder sy loop, hoe meer opgewonde word sy. Sy hardloop 'n ent van die pad en is pas by die stasie toe die kaartjiekantoor oopmaak. Haar hart bons toe die trein by die stasie intrek. Sy wag om te kyk wat die ander passasiers doen, en gee haar kaartjie vir die kondukteur voordat sy opklim. Sy skuifel deur 'n nou gangetjie, verby 'n man in 'n besigheidspak wat deur die papiere in sy aktetas grawe. Twee rye agter hom sit nog een, besig om boek te lees. 'n Vrou waarsku haar drie kinders om op te hou om mekaar te treiter.

Marta gaan sit in een van die agterste banke. Sy sit haar rugsak tussen haar voete neer en kyk deur die venster. Sy wip verskrik toe die trein ruk. Sy gryp na die sitplek voor haar en hou styf vas terwyl sy teen die paniek baklei. Hoe vinnig gaan hulle ry? Sê nou die trein jaag van die spore af? Moet sy nie sommer nou probeer afklim terwyl die trein nog in die stasie is nie? Die gedagte aan wat Pappa gaan sê en doen as sy by die voordeur opdaag, laat haar bly sit. Sy kyk na die ander passasiers en sien dat niemand anders hulle aan die geruk en gesis of die harde fluit steur nie. Sy sak agteroor en kyk hoe Thun voor die venster verbyflits.

Saam met die trein is dit asof haar hartklop ook versnel. Elke minuut neem haar verder van Mamma en Rosie en Elise af weg. Toe haar trane geluidloos en warm kom, vee sy hulle weg.

Die Aarerivier loop langs die treinspoor. Sy kyk deur die venster terwyl hulle deur heuwels met breë plaashuise ry waarvan die dakke amper aan die grond raak. Die trein hou by elke dorp stil, en sy leun na weerskante om soveel moontlik van die pleine en markte te sien. Sy sien ou brûe wat nog nie met klipstrukture vervang is nie. In elke dorpie is daar 'n kloktoring, selfs al is daar nie 'n stasie nie.

Die wiele tikke-tik, tikke-tik terwyl die trein na Bern toe voortspoed. Toe die buitewyke van die stad sigbaar word, tel Marta haar sak op en hou dit op haar skoot. Sy sien groot klipgeboue en 'n brug oor die groen Aare waar dit rondom die ou stad kronkel. Huise staan in rye aan die oorkant bokant die rivier. Sy kyk na haar kaart en weer deur die venster, onseker oor hoe om by die Saintonges se huishoudkundeskool uit te kom. Sy sal vir aanwysings moet vra.

Toe die trein in die stasie stilhou, klim Marta saam met die ander

mense af. Die gemaal van soveel liggame en die geroesemoes van stemme laat dit vir Marta voel asof sy in een van Frau Fuchs se byekorwe vasgevang is. Kondukteurs roep treinnommers uit. Stoom sis. Iemand stamp teen haar en maak vinnig verskoning voordat hy hom na sy trein toe haas. Sy sien ’n lang man in ’n swart uniform en rooi pet en gaan na hom toe. Toe sy haar kaart vir hom wys, beduie hy watter roete sy moet volg en sê hoe lank dit sal neem om die kort entjie te ry. “Jy kan die trem neem.”

Marta besluit om te loop. Sy wil ’n stukkie van die stad sien, en wie weet wanneer sy weer die geleentheid gaan hê om te doen wat sy wil. Moet hulle Saterdae ook skoolgaan? Sy weet nie. Buite die stasie loop sy in die rigting van ’n keisteenstraat wat tussen hoë klipgeboue en wapperende vlae deur loop. Sy gaan staan om te kyk hoe die geanimeerde figuurtjies in die kloktoring die uur slaan. Sy loop verby plazas en dwaal kruis en dwars deur arkades met kafeetjies, juwelierswinkels, klerewinkels, bakkerye en klein winkeltjies met sjokolade in die venster.

Teen sononder stap Marta haastig in die rigting van die brug oor die Aarerivier. Dan loop sy die bult uit totdat sy die straatnaam kry wat op die briefhoof aangebring is. Teen die tyd dat sy die regte adres bereik, is sy uitgeput maar opgewonde. Daar is nêrens ’n bordjie wat wys dat sy na die regte plek toe gekom het nie, en die huis voor haar lyk meer soos ’n deftige herehuis as ’n skool.

’n Vrou in ’n swart rok, wit voorskoot en kappie maak die deur oop.

Marta maak ’n ongemaklike kniebuiging. “Ek’s Marta Schneider van Steffisburg.” Sy hou haar dokumente uit.

“Moet nooit voor die personeel kniebuig nie,” sê die vrou toe sy die papiere neem, daarna kyk en wys dat sy moet inkom. “Welkom by die *Haushaltungsschule Bern*.”

Sy maak die deur agter Marta toe. “Ek’s Frau Yoder. Jy is die laaste van ons studente, Fräulein Schneider. Jy lyk moeg. Moet tog nie vir my sê jy het hiernatoe geloop nie?”

“Van die stasie af.” Marta kyk oopmond na die deftige trap en die mure met portrette in vergulde rame, die geweefde matte, die porseleinbeeldjies. Is dít ’n huishoudkundeskool?

“Die meeste mense ry hiernatoe.”

“Ek wou ’n bietjie van die stad sien.” Marta staar na die plafon wat met engele beskilder is. “Ek was nie seker wanneer ek weer tyd gaan hê om na die besienswaardighede te gaan kyk nie.”

“Julle het Sondae vry. Kom. Ek sal jou wys waar alles is. Die

sitkamer, woonkamer, die graaf se kantore en die gravin se konservatorium is op die eerste vloer. Die kombuis is aan die ander kant, langs die eetkamer. Op die tweede vloer is daar ’n balsaal en ’n paar groot slaapkamers. Die meeste van die gastekamers is op die derde vloer. Jy en die ander meisies slaap in die slaapsaal op die vierde vloer. Die klaskamer is ook daar.”

Frau Yoder loop kop omhoog en hande voor haar saamgevou. Sy steek haar hand uit om elke vertrek te identifiseer en gee vir Marta ’n paar sekondes om die luukse interieur te besigtig. “Die gravin ontvang gaste in hierdie sitkamer. Nadat sy verlede jaar by die *Schloss Schönbrunn* in Wene was, het sy die mure geel laat verf.” Sy lig ’n hand voordat sy albei weer voor haar saamvou. “Bo die kaggel hang daar ’n portret van die gravin. Is sy nie ’n beeldskone vrou nie?”

’n Jong vrou met donker oë en lang, vloeiende swart hare oor haar kaal skouers kyk op haar af. Die gravin dra ’n halssnoer met diamante en smaragte om haar fyn nek en haar rok lyk soos iets uit ’n geskiedenisboek wat Marta gelees het. “Sy lyk soos Marie Antoinette.”

“Kom ons hoop sy deel nie in haar lot nie.”

Haar woorde vang Marta half onkant, veral die feit dat sy dit in so ’n droë stem sê. Frau Yoder het weer begin loop. Marta volg, haar nuuskierigheid geprikkel. “Word die klasse deur die graaf en gravin aangebied?”

“Hulle sal by geleentheid met julle praat, maar ek behartig die onderrig.”

“Saintonge. Is hulle Frans?”

“Dit is nie beleefd om te vra nie, Fräulein.”

Marta bloos. “O.” *En hoekom nie?* wil sy vra, maar Frau Yoder is reeds voor haar uit. Marta voel soos ’n klein eendjie wat agter haar waggelende ma aanhardloop. “Hoeveel ander studente is daar, Frau Yoder?”

“Sewe.”

“Net sewe?”

Frau Yoder gaan staan en kyk om. Sy kyk uit die hoogte na Marta. “Net die heel belowendste kandidate word aanvaar.” Haar oë beweeg oor Marta. “Is jou jas op bestelling gemaak?”

Sy het dit self gemaak, maar voel nie daarna om dit vir die vrou te sê nie. “My ma en pa is albei kleremakers.”

Frau Yoder leun nader en kyk na die borduurwerk. “Lieflike werk.” Sy glimlag vir Marta. “Ek is verbaas dat jou ouers jou hiernatoe gestuur het. Kom.” Frau Yoder draai weer weg. “Ek wil jou die res van

die huis wys. As jy honger is, is daar koolsop en brood in die kombuis. Die graaf en gravin is uit vir die aand. Jy sal hulle môre-oggend tienuur in die klaskamer ontmoet. Ek wil julle egter al agtuur daar hê."

Marta se nuuskierigheid word nog groter toe sy gravin Saintonge vir die eerste keer op die kaal houtvloer buitekant die klaskamer sien staan. Sy lyk te jonk om die hoof van enigiets te wees, en sy is nie vreeslik besadig geklee nie. Haar wenkbroue boog oor haar donker oë. Toe sy sag lag, kan Marta haar klein, reguit wit tande sien. Sy fluister iets agter haar hand en 'n man kom te voorskyn. Hy het grys hare, ligte oë en 'n maer, hoekige gesig. Hy lyk oud genoeg om die gravin se pa te wees! Toe hy oorleun, dink Marta dat hy gravin Saintonge sommer daar en dan in die gang gaan soen, maar hy sê iets in 'n gedempte stem en verdwyn. Die gravin lyk ergerlik, maar sy lig haar kop voordat sy die vertrek hooghartig binnekom. "Goeiemôre, studente."

Almal is soos blits op hulle voete en kniebuig soos hulle aangesê is.

"Gravin." Frau Yoder maak 'n elegante kniebuiging. Elke meisie kniebuig weer wanneer haar naam genoem word.

Die gravin, haar hande delikaat voor haar middel saamgevou, praat oor die uitstekende reputasie van die *Haushaltungsschule Bern* en die positiewe terugvoer wat sy en die graaf van tevrede werkgewers ontvang het. "Ons kies net die beste." Marta het haar bedenkinge. Na 'n nag saam met die ander weet sy dat die meeste van hulle minder skoling as sy ontvang het. *Is ons die beste?*

"Dié wat die eerste drie maande van ons opleiding voltooi, sal vir een van ons uniforms gemeet word." Toe die gravin haar een hand lig, draai Frau Yoder stadig in die rondte sodat hulle haar uitrusting kan besigtig. Sy dra 'n enkellengte swart wolromp, wit bloesie met 'n hoë kragie en lang moue, 'n vollengte voorskoot met die letters *HB* op die regtersak geborduur, en 'n wit kappie met kantafwerking. "Slegs dié wat die kursus voltooi, ontvang die eer om een van ons uniforms te dra."

Terwyl die gravin praat, bestudeer Marta die linnerok met sy fyn opnaaisels, kantinsetsel, wit geborduurde blomme en blare, en krullerige *passementerie*. Sy weet hoeveel ure in die maak van so 'n rok ingaan.

"Fräulein Schneider, staan op."

Marta staan op, onseker oor waarom die gravin haar uitgesonder het.

"Ek verwag van jou om aandag te gee wanneer ek praat."

"Ja, Mevrou."

"Ja, *Gravin*. En jy sal kniebuig wanneer jy in die vervolg opstaan, en weer voordat jy praat."

Marta voel die hitte oor haar wange opskuif. 150 frank om te leer hoe om soos 'n slaaf behandel te word! 150 frank wat sy vir Pappa moet terugbetaal of sy die kursus voltooi of nie. Marta byt op haar tande en maak 'n kniebuiging. "Ja, Gravin." Sy kniebuig weer.

Gravin Saintonge bekyk haar met donker, koue oë. "Het jy enigiets gehoor wat ek gesê het of moet ek dit alles herhaal?"

Marta buig weer. "Ja, Gravin. Ek het gehoor." Sy begin om die gravin woordeliks aan te haal totdat die vrou een van haar delikate hande lig om haar stil te maak. Die gravin gee 'n effense knik om te wys sy kan sit. Marta bly staan. Die gravin knik 'n bietjie dieper. Marta kyk terug na haar. Die gravin se wange verkleur. "Hoekom staan jy nog, Fräulein Schneider?"

Marta kniebuig stadiger en 'n paar sentimeter laer. "Ek het op u bevel gewag, gravin Saintonge." Sy hoor die senuweeagtige geskuifel van die meisies rondom haar. Met nog 'n kniebuiging neem Marta haar sitplek in.

Aan die einde van die klas sê gravin Saintonge dat sy moet agterbly. "Marta Schneider van Steffisburg, is dit korrek? Wat doen jou pa vir 'n lewe?"

"Hulle is kleremakers."

"A!" Sy glimlag. "Dis dan waarom jy gestaar het." Sy kyk na Marta se bloesie en swart romp. "Het jy jou uitrusting gemaak?"

Onseker oor die verandering in die vrou se houding kniebuig Marta net om versigtig te wees. "Ja, Gravin."

Die gravin se mond vertrek in 'n vreemde, tevrede glimlag. "Wonderlik. Jy kan die uniforms maak."

Marta verstyf. "Gaan ek vrye tyd hê?"

"Die meeste van jou aande gaan vry wees."

Haar aande is dalk vry, maar sy is nie van plan om gratis te werk nie. "As u die materiaal gekry het, kan ons my betaling bespreek."

Die gravin se donker oë rek van verbasing. "Wat het jy in gedagte?"

Marta maak 'n vlugtige berekening en noem 'n hoë bedrag vir die uniforms.

"Dis verregaande!" Die gravin noem 'n laer prys.

Marta verhoog dit. "En as daar van my verwag word om die materiaal te voorsien, sal ek vooraf die nodige geld moet kry, en die

res voordat ek die uniforms oorhandig."

"Jy is al voorheen ingedoen, nie waar nie?"

"Nie ek nie, maar my pa en ma is."

"Het jy enige rede om my nie te vertrou nie?"

"Dis hoe 'n mens sake doen, Gravin."

Die gravin se oë verhelder geamuseerd. Na 'n paar rondtes kom hulle ooreen op 'n prys wat effens hoër is as wat Marta besluit het billik is. Toe alles tussen hulle uitgesorteer is, lag die gravin. "Fräulein Schneider, ek het nog nooit 'n meisie soos jy ontmoet nie." Sy skud haar kop en haar oë blink. "Ek weet nie of jy ooit 'n geskikte bediende gaan wees nie."

Marta skryf 'n brief vir Rosie en ontvang 'n vinnige antwoord.

*Wat bedoel jy jy twyfel of gravin Saintonge regtig 'n gravin is?*

Briewe vlieg teen die spoed van treine heen en weer.

*Die gravin klink die een dag Duits en die volgende Frans. Ek het die G en G gister in die sitkamer hoor Engels praat, maar hulle het vinnig stilgebly toe hulle my sien. Akteurs, miskien? Frau Yoder sê dis onbeleefd om te vra. Dis selfs moontlik dat hulle Switsers is! Ek is van plan om Mamma se goeie raad te volg en alles te leer wat ek kan ...*

*Dalk is hulle net baie goed in tale en het hulle die regte aksente bemeester ...*

*Het ek vergeet om vir jou te sê dat G en G elke Vrydag partytjies het en dat hulle oor naweke dikwels gaste het wat oorbly? G en G sê alles word gereël sodat ons opgelei kan word. As dit die geval is, is ek onder 'n kalkoen uitgebroei. Ek het niks van my vermoedens in my briewe huis toe gesê nie, maar ek sal jou vertel. Hierdie huis is groot genoeg vir agt voltydse bediendes om dit skoon en netjies te hou! G en G het ons geleer hoe om vensters, vloere en kandelare te was. Frau Yoder het ons geleer hoe om trapleunings en houtvloere te politoer. Ons stof beeldjies af, slaan stof uit gordyne, was matte. Ons maak beddens op. Van Vrydagaande tot Sondagmiddae verander hierdie plek in 'n hotel. Hoe kan ek nie bewondering vir sulke innovasie hê nie? G en G het 'n manier ontdek om bediendes te laat betaal vir die voorreg om hulle herehuis in stand te hou!*

*Skryf jy al hierdie goed in jou dagboek?*

*Ek hou my dagboek vir beter dinge.*

Sy het nog net een bladsy volgeskryf, met resepte van die Beckers se gewildste gebak.

* * *

Marta werk nooit op Sondae nie. Sy gaan die steilte af en oor die brug na die ou stad om die diens by die *Münster*, die bekendste gotiese katedraal in Switserland, te gaan bywoon. Sy talm graag in die portaal waar sy na die geverfde beeldjies kyk. Groen duiwels met rooi kele wat in die hel neerstort terwyl wit en goue engele na die hemel toe vlieg. Ná kerk loop Marta na die *Marktgasse* waar die winkels in die arkades 'n bedrywigheid van klante is. Sy koop sjokolade en 'n pasteitjie en wanneer sy naby die Simsonfontein gaan sit, dink sy aan Mamma en Elise. Sy gaan besigtig die *Bundeshaus* en die *Rathaus*. Sy koop wortels en voer die bruin bere by *Bärenplatz* saam met 'n klomp ander toeriste wat Bern kom besoek het om die stad se gelukbringers te sien. Sy koop graag 'n beker warm sjokolade en staan onder die westelike poort en Kloktoring en wag vir die vertoning wanneer die uur slaan. Aan die einde van twee maande ken Marta elke straat en fontein in die ou stad.

Mamma en Elise skryf een maal 'n week. Niks het verander nie. Mamma maak nog 'n rok vir Frau Keller. Elise help met die soom. Pappa werk hard in die winkel. Dit gaan goed met almal.

> *Ons mis jou, Marta, en ons tel die dae totdat jy huis toe kom …*

Voordat Marta Sondae teruggaan na die HB bo-op die heuwel, gaan sit sy naby die fontein van Simson en die leeu en skryf vir Mamma en Elise. Sy vertel hulle wat sy van huishoudkunde leer, maar rep niks van haar agterdog oor die sogenaamde graaf en gravin nie. Sy beskryf die stad.

> *Ek is mal oor Bern. Om in die Marktgasse te staan is soos om in een van Frau Fuchs se byekorwe te wees …*

Rosie stel voor dat sy aanbly.

> *Het jy dit al oorweeg om in Bern te bly? Dink net hoe dit sal wees om in Zürich te woon! Waar jy ook al gaan, jy moet skryf en my alles vertel!*

Toe die ses maande einde se kant toe staan, skryf Pappa.

> *Ek verwag van jou om dadelik huis toe te kom sodra jy jou sertifikaat ontvang. Vra die graaf en gravin vir 'n aanbevelingsbrief.*

Hy stuur genoeg geld om 'n eenrigtingkaartjie na Steffisburg te koop sowel as 'n kennisgewing. *Schloss Thun* het 'n vakature vir 'n bediende.

## Chapter 4

On graduation day from the *Haushaltungsschule Bern,* Marta received a fancy diploma, a letter of recommendation signed by Count and Countess Saintonge, and a uniform with *HB* embroidered in black silk on the pocket of the white apron. She also had the francs she had earned tucked into the purse Mama had given her. She boarded the early train home. When she arrived in Thun, she went straight to the castle and asked to speak to the mistress of housekeeping.

When Frau Schmidt came into the office, Marta took an immediate, instinctive dislike to the woman as she looked down at Marta with disdain. “You asked to see me, Fräulein?”

Marta handed over her documents. The woman put on wire spectacles to read them. “You will have to do.” She handed the documents back to Marta. “You can start right away.”

“What pay do you offer?”

Frau Schmidt looked affronted. She took off her spectacles and tucked them into a small case on a chain around her neck. “Twenty francs.”

“A week?”

“A month.”

Marta forgot all the lessons Frau Yoder had taught on diplomacy. “An untrained dishwasher is paid more than twenty francs a month!”

Frau Schmidt harrumphed. “Everyone understands what a great honor it is to work in *Schloss Thun,* Fräulein!”

“As great an honor as working at the *Haushaltungsschule Bern,* I imagine.” She tucked her documents back into her knapsack. “No wonder the position is still open. Who but a fool would take it!”

When Marta arrived home, before Mama could reach her, Elise let out a cry of pleasure and flew into her arms. As Marta held Elise, she saw the changes that had occurred in Mama during the six months she had been in Bern. Dismayed, she set Elise aside. Mama patted her cheek rather than embrace Marta, who took her hand and kissed it.

Papa barely raised his head from the garment he fed through his sewing machine. “When do you plan to apply for that job at the castle? You should go now or it’ll be gone.”

Marta looked over her shoulder. “You could welcome me home, Papa.”

He raised his head and gave her a cold glare.

“I went to the castle before coming here. I turned down their

offer."

His face reddened. "You did what?"

"I assume you sent me to school so that I would earn more than twenty francs a month, Papa."

"Twenty francs!" He looked taken aback. "That's all the castle pays?"

"Frau Schmidt looked like Frau Keller's twin sister. She seemed to think the great honor of working there is worth the lesser pay."

Papa shook his head and pumped the sewing machine pedals. "The sooner you find work, the sooner you can repay the money you owe me."

She'd hoped he might congratulate her on her graduation, that he might feel some pleasure in having his elder daughter home. She should have known better. "I'll start looking first thing tomorrow morning, Papa." He'd get his tuition and book money, though there had been no books! How she wished she could tell him he'd been duped, but he'd only take it out on her. Nor did she dare take the satisfaction of telling him she'd earned back twice what he paid those two scoundrels by demanding a fair wage.

Mama looked tired, but happy. "It's so good to have you home." She coughed. Unable to stop, she sank into her chair, covering her mouth with a soiled rag. When the spasm finally ended, she looked drained and gray.

Elise looked at Marta. "It's been worse the last month."

"What does the doctor say?"

"She doesn't go to the doctor." Papa pulled the garment carefully from the machine. "Doctors cost money."

Marta got up early the next morning and prepared coffee and *Birchermüsli* so Mama wouldn't have to do it.

Mama came into the kitchen looking drawn and pale. "You're up so early."

"I wanted to talk with you before I go out." She took Mama's hand and folded the francs she'd earned into it.

Mama gasped. "How did you come by so much money?"

"I made the school uniforms." She kissed her mother's cold cheek and whispered. "I did spend a few francs on chocolate and pastries, Mama. I want you to see the doctor. Please . . ."

"It's no use, Marta. I know what's wrong." Mama tried to press the money back into Marta's hand. "I have consumption."

"Oh, Mama." She started to cry. "Surely he can do something."

“They say the mountain air helps. You must put this away for your future.”

“No!” Marta tucked them deeply into Mama’s apron pocket. “See Dr. Zimmer. Please, Mama.”

“And what would Papa say if I went?”

“Papa doesn’t have to know everything. And don’t worry about his money. He’ll get it.” *A little at a time.*

* * *

Marta found a job in the kitchen of the *Hotel auf dem Nissau*, famed for its magnificent view of the mountains. A dining platform had been built above the hotel, and guests made the climb each morning, enjoying a sumptuous breakfast and the sunrise.

After less than a month, Chef Fischer told Marta to report to the supervisor for reassignment. Herr Lang told her she would carry trays of meals up and dirty dishes down the mountain. Her pay would also be lowered, and she would receive only a small share of the servers’ tips.

“What did I do wrong, Herr Lang?”

“I don’t know, but Chef Fischer was furious. She wanted you dismissed. What did you do yesterday?”

“I measured out the meats and spices for her sausage. I had everything—” She grew indignant. “Why are you laughing?”

“You were too helpful, Fräulein.” He snapped his fingers and motioned to a woman in the blue *Dirndl* costume of the restaurant. “Guida will show you what to do. You’ll need to change into a *Dirndl* before you can go up to the platform.”

As Guida searched through the rack of uniforms in a small dressing room, Marta grumbled about being kicked out of the kitchen. “I could make her sausages if she wanted to take a day off.”

“You’re a sharp one, aren’t you? You’re fortunate Chef Fischer didn’t stick a fork in your back! The old crone guards her recipes the way a banker guards his vault. No one is allowed to know what she puts in her sausage. She’s famous for it.”

“I wondered why my questions always annoyed her. I thought she expected me to figure out things for myself.” It had taken three weeks of watching before Marta finally figured out all the ingredients and proper portions. She recorded everything in the book Rosie had given her.

On her way home, she ordered beef, pork, and veal from the butcher, asking him to grind them and have everything ready on

Saturday. She purchased the spices she would need, then worked late into the night so the family would have Fischer sausages, *Rösti*—fried potatoes—tomatoes Fribourg-style, and cherry bread pudding for dessert.

She set aside enough for Rosie to sample.

Pleased, she watched her family devour the meal. Mama and Elise complimented her cooking. Even Hermann had something nice to say. Papa paid her no compliments, but when Hermann reached for the last sausage, Papa got his fork into it first.

* * *

"I hope you like it, Rosie." She bit her lip, watching her friend sample the sausage. "I didn't use all of the spices Frau Fischer does, but I added some allspice."

Rosie raised her head, eyes gleaming. "It's wonderful!" She spoke with cheeks bulging. "Mama would die for this recipe."

"I'll write it out for her." Marta flopped back on the spring grass and put her hands behind her head. "I have others, too, for *Streusel*, *Jägerschnitzel*, and *Züricher Geschnetzeltes*."

Rosie licked her fingers. "Are you going to start a restaurant?"

Marta snickered. "And have Frau Fischer coming after me with her meat cleaver?" She looked up at the cloudless blue sky and allowed herself to dream. "No. I'm just collecting the best so that someday, when I have a hotel or boardinghouse, I'll know how to cook well enough to keep my guests happy."

"They'll be happy and fat!" Rosie laughed. She flopped back beside Marta. "It's good to have you home, and not just because you've learned how to make the best sausage I've ever tasted!"

"I'm not going to stay long."

"What do you mean?"

"Every muscle in my body aches. I'm nothing more than a pack mule carrying trays up and down the mountain. I need to find another job where I can learn more. And there are none in Steffisburg or Thun."

Rosie grinned. "Think of the honor of working inside the walls of *Schloss Thun*!"

"Very funny."

"Go to Interlaken, then. It's not so far away you couldn't come home every few weeks to visit. We could still have our walks in the hills. My father could help you. He knows the manager of the *Germania Hotel*."

Herr Gilgan was more than willing. He wrote Marta a letter of recommendation. "Derry Weib always needs good workers. I'll send him a wire." A few days later, he told Marta that Herr Weib needed an assistant cook. "He'll pay fifty francs a month, and you'll have a room off the kitchen."

Mama congratulated Marta on her good fortune. Papa didn't care where she worked as long as she paid him twenty francs a month. Elise took the news poorly. "How long will you be gone this time? And don't tell me to sleep with the cat. She purrs and keeps me awake."

"Grow up, Elise!"

Her sister burst into tears and turned to Mama for comfort, then felt too sick to attend church the next day.

"Mama, you can't keep coddling her."

"She has such a tender heart. She's easily bruised."

When services ended, Papa stood talking with other business owners, discussing hard times. Hermann went off with his friends. Mama tucked Marta's hand into the crook of her arm. "Let's take a walk. It's been a while since I've gone up the hill to the meadow. Remember how we used to walk there when you were a little girl?" They stopped several times along the way. "You've been restless all week, Marta. Something's on your mind."

"I'm worried about you, Mama. You work too hard."

She patted Marta's hand. "I do what needs to be done, and I enjoy it."

She sighed. "So you're going to Interlaken. I think this will be the beginning of a long journey for you." She walked more and more slowly, each breath more difficult. When they came to the bench near the road to *Hotel Edelweiss*, Mama could go no further. "When I was a girl, I walked all day in the hills." Her lips had turned a faint tinge of blue despite the warmth of the afternoon.

"We should go back, Mama."

"Not yet. Let me sit awhile in the sunshine." Mama didn't look down over Steffisburg, but up at the heavens. A dozen finches flew by, chittering as they landed among the branches of a nearby tree. A crow had come too near a nest and smaller birds attacked wildly, driving it away. Mama's eyes shone with tears. "Papa called you a cuckoo bird, once."

"I remember."

She had been five or six at the time, and Papa had flown into one

of his drunken rages. He grabbed her by the hair and shoved her across the room to the mirror. "Look at you! You're nothing like your mother! You're nothing like me! Dark hair and muddy eyes. It's like some cuckoo laid her egg in our nest and left us stuck with her ugly chick. Who will be fool enough to take you off my hands?" Papa had let go of her so abruptly, Marta fell against the mirror and cracked it. "And now bad luck on top of everything else!"

Tears slipped down Mama's cheeks. "You cried for hours. I tried to explain he'd been drinking and didn't know what he was saying."

"He knew, Mama. That's what hurt so much."

Mama sighed. She took Marta's hand firmly. "You have my mother's eyes. She didn't like your father. She didn't want me to marry him."

"Maybe you should have listened."

"Then I wouldn't have had Hermann or you or Elise. The three of you are my greatest blessings in life. I've never been sorry."

"Never?"

"God permits suffering. He permits injustice. I know your father can be cruel and selfish at times. But there were tender moments in the beginning. He lives with bitter disappointment. He's never learned to count his blessings. If you are to rise above your circumstances, you must learn that, *Liebling*." She took Marta's hand again. "Don't worry so much about me. I learned a long time ago to take my pain to Christ, who understands suffering so much more than I." She closed her eyes. "I imagine Jesus gathering me in His arms and lifting me onto His lap and holding me there like a child cradled against a mother's heart. His words are full of comfort. He strengthens me in my weakness."

She opened her eyes and smiled at Marta. "You won't welcome this, Marta. But you are more like your father than you are like me. You have his passion and ambition. You want more than life has given you." She sighed deeply. "And I love him. I have always loved him and always will, despite his faults and frailties."

"I know, Mama. I just wish your life could be easier."

"And if it were easier, would I have given my heart so fully to God? Wherever you go, let Christ be your refuge. Put your hope in Him, and you won't be disappointed by what life offers."

Mama lifted her head again. "Look at the birds, *Liebling*." Shivering despite the warm day, Mama drew her shawl more tightly around her shoulders. "Most species fly in a flock." A tear ran down her white cheek. "An eagle flies alone."

Marta felt her throat tighten. Pressing her lips together, she closed her eyes.

Mama put both hands around Marta's. "You have my blessing, Marta. I give it to you wholeheartedly and without reservation. You have my love. And I will pray for you every day of my life. Don't be afraid to leave."

"What about Elise, Mama?"

Mama smiled. "Elise is our lovely little barn swallow. She'll never fly far from home."

They walked down the hill together, Mama leaning into Marta for support. "Don't come home too often. There may come a time when your father won't let you go."

## Hoofstuk 4

Die dag toe Marta haar sertifikaat van die *Haushaltungsschule Bern* ontvang, kry sy ook 'n aanbevelingsbrief wat deur die graaf en gravin Saintonge onderteken is sowel as 'n uniform met 'n *HB* wat in swart sy op die sak van die wit voorskoot geborduur is. Sy het ook die bietjie geld wat sy verdien het, in die beursie gebêre wat Mamma vir haar gegee het. Sy neem die vroeë trein huis toe. Toe sy in Thun aankom, gaan sy reguit na die kasteel en vra om met die huishoudster te praat.

Toe Frau Schmidt by die kantoor inkom, het Marta 'n onmiddellike, instinktiewe teësin in die vrou wat minagtend op haar neerkyk. "Jy het gevra om my te sien, Fräulein?"

Marta oorhandig haar dokumente. Die vrou sit 'n brilletjie op om te lees. "Jy sal seker maar moet deug." Sy gee die dokumente terug vir Marta. "Jy kan dadelik begin."

"Wat is julle bereid om te betaal?"

Frau Schmidt lyk geaffronteer. Sy haal haar bril af en bêre dit in 'n klein houertjie wat aan 'n ketting om haar nek hang. "20 frank."

"Per week?"

"Per maand."

Marta vergeet al die lesse wat Frau Yoder hulle oor takt geleer het. "'n Onopgeleide skottelgoedwasser word meer as 20 frank betaal!"

Frau Schmidt maak 'n ergerlike geluid. "Almal weet wat 'n groot eer dit is om in *Schloss Thun* te werk, Fräulein!"

"Seker net so 'n groot eer soos om by die *Haushaltungsschule Bern* te werk." Sy steek haar dokumente weer in haar rugsak. "Dis geen wonder die pos is nog nie gevul nie. Net 'n swaap sal vir so 'n loon werk!"

Marta kom by die huis en nog voordat Mamma by haar is, gee Elise 'n gilletjie van blydskap en werp haar in Marta se arms. Terwyl sy Elise vashou, sien sy die veranderings wat die afgelope ses maande in Mamma plaasgevind het. Dis met ontsteltenis dat sy Elise laat gaan. In plaas daarvan om haar te omhels, raak Mamma aan haar wang. Marta neem haar hand en soen dit.

Pappa kyk skaars op van die kledingstuk wat hy besig is om deur sy naaimasjien te voer. “Wanneer is jy van plan om vir daardie werk by die kasteel te gaan aansoek doen? Jy beter nou dadelik gaan voordat hulle iemand anders kry.”

Marta kyk oor haar skouer. “Pappa kan my ten minste terugverwelkom.”

Hy lig sy kop en gluur kil na haar.

“Ek het op pad huis toe by die kasteel aangegaan. Ek het hulle aanbod van die hand gewys.”

Sy gesig word rooi. “Jy het wat?”

“Ek neem aan Pappa het my skool toe gestuur sodat ek meer as 20 frank ’n maand kan verdien.”

“20 frank!” Hy lyk uit die veld geslaan. “Is dit al wat die kasteel betaal?”

“Frau Schmidt lyk soos Frau Keller se tweelingsuster. Sy dink skynbaar dis so ’n groot eer om daar te werk dat hulle ’n mens minder kan betaal.”

Pappa skud sy kop en trap die naaimasjien se pedale. “Hoe gouer jy werk kry, hoe gouer kan jy my die geld betaal wat jy my skuld.”

Sy het gehoop dat hy haar met haar sertifikaat sou gelukwens, dat hy darem net ’n bietjie bly sou wees om sy oudste dogter by die huis te hê. Sy moes van beter geweet het. “Ek sal môre-oggend gaan kyk of ek iets kan kry, Pappa.” Hy sal sy geld terugkry, al was daar geen boeke nie! Sy wens sy kon hom vertel dat hulle om die bos gelei is, maar hy sal dit net op haar uithaal. Sy durf ook nie die bevrediging smaak om vir hom te sê dat sy op ’n regverdige loon aangedring het en sodoende twee maal terugverdien het as wat hy daardie twee jakkalse betaal het nie.

Mamma lyk moeg maar gelukkig. “Dit is so goed om jou by die huis te hê.” Sy begin hoes en toe sy nie kan ophou nie, sak sy op haar stoel neer en hou ’n gebruikte lap voor haar mond. Toe die spasma uiteindelik ophou, lyk sy uitgemergel en vaalgrys.

Elise kyk na Marta. “Dit het die laaste maand erger geword.”

“Wat sê die dokter?”

“Sy gaan nie dokter toe nie.” Pappa haal die kledingstuk versigtig uit die masjien. “Dokters kos geld.”

Marta staan die volgende oggend vroeg op en maak koffie en *Bircher-müsli* sodat Mamma dit nie hoef te doen nie.

Toe Mamma by die kombuis inkom, lyk sy afgemat en bleek. “Jy het so vroeg opgestaan.”

“Ek wou met Mamma gepraat het voordat ek uitgaan.” Sy neem Mamma aan die hand en vou die geld wat sy verdien het daarin toe.

Mamma snak na haar asem. “Waar het jy so baie geld gekry?”

“Ek het die skooluniforms gemaak.” Sy druk ’n sagte soen op haar ma se wang en fluister: “Ek het darem ’n paar frank op sjokolade en pasteitjies spandeer. Ek wil hê Mamma moet dokter toe gaan. Asseblief ... ”

“Dit gaan nie help nie, Marta. Ek weet wat fout is.” Mamma probeer om die geld in Marta se hand terug te druk. “Ek het longtering.”

“Ag, Mamma.” Sy begin huil. “Hy moet tog iets kan doen.”

“Hulle sê die berglug help. Jy moet dit vir jou toekoms wegbêre.”

“Nee!” Marta druk die geld diep in haar ma se voorskootsak. “Gaan sien dr. Zimmer. Asseblief, Mamma.”

“En wat sal Pappa sê as ek gaan?”

“Pappa hoef nie alles te weet nie. En moenie oor sy geld bekommerd wees nie. Hy sal dit kry.” *’n Bietjie op ’n slag.*

* * *

Marta kry ’n werk in die kombuis van die *Hotel auf dem Nissau*, beroemd vir sy ongelooflike uitsig op die berge. ’n Dek is bokant die hotel gebou en die gaste klim elke oggend soontoe om ’n heerlike ontbyt en die sonskyn te geniet.

Na minder as ’n maand word Marta deur sjef Fischer aangesê om die bestuurder te gaan sien in verband met hertoewysing. Herr Lang deel haar mee dat sy skinkborde met kos boontoe sal dra en die vuil skottelgoed sal terugbring. Sy gaan minder betaal word en gaan net ’n klein deel van die kelners se fooitjies verdien.

“Wat het ek verkeerd gedoen, Herr Lang?”

“Ek weet nie, maar sjef Fischer was woedend. Sy wou hê ek moet jou afdank. Wat het jy gister gedoen?”

“Ek het die vleis en speserye vir haar wors voorberei. Ek het alles – ” Sy vererg haar. “Hoekom lag jy?”

“Jy was te hulpvaardig, Fräulein.” Hy klap sy vingers en wys na ’n vrou in die blou *Dirndl*-kostuum van die restaurant. “Guida sal jou wys wat om te doen. Jy sal in ’n *Dirndl* moet verander voordat jy na die dek toe kan opgaan.”

Terwyl Guida na ’n uniform in ’n klein kleedkamer soek, mor Marta oor die feit dat sy uit die kombuis geskop is. “Ek kon haar wors

gemaak het as sy sou besluit om ’n dag af te vat.”

“Jy lyk nogal na ’n slim enetjie. Jy kan bly wees sjef Fischer het jou nie met ’n vurk in die rug gesteek nie! Die ou feeks beskerm haar resepte soos ’n bankbestuurder sy kluis. Niemand mag weet wat sy in haar wors sit nie. Sy is bekend daarvoor.”

“Ek het nogal gewonder hoekom my vrae haar altyd so kwaad gemaak het. Ek het gedink sy verwag van my om dit self uit te pluis.” Dit het drie weke geneem voordat Marta uiteindelik al die bestanddele en die regte hoeveelhede vasgestel het. Sy het alles neergeskryf in die boek wat Rosie vir haar gegee het.

Op pad huis toe bestel sy bees-, vark- en kalfsvleis by die slagter en vra hom om dit te maal en teen Saterdag gereed te hê. Sy koop die nodige speserye en werk tot laatnag sodat die gesin Fischerwors, *Rösti* gebraaide aartappels, tamaties Fribourg-styl en kersiebroodpoeding vir nagereg sal hê.

Sy hou genoeg eenkant sodat Rosie dit kan toets.

Sy kyk tevrede hoe haar gesin die maaltyd verslind. Mamma en Elise komplimenteer haar met haar kookkuns. Selfs Hermann het iets moois om te sê. Pappa gee haar nie ’n enkele kompliment nie, maar toe Hermann na die laaste worsie reik, het Pappa reeds sy vurk daarin gesteek.

***

“Ek hoop jy hou daarvan, Rosie.” Sy byt op haar lip terwyl haar vriendin ’n stukkie wors toets. “Ek het nie al die speserye gebruik wat Frau Fischer gebruik nie, maar ek het ’n bietjie gemengde speserye bygevoeg.”

Rosie kyk op, haar oë blink. “Dis wonderlik!” Sy praat met bolwange. “Mamma sal haar oogtande gee vir hierdie resep.”

“Ek sal dit vir haar neerskryf.” Marta lê agteroor op die lentegras met haar hande onder haar kop. “Ek het nog ander, vir *Streusel, Jungfrau Schnitzel* en Zürich *Geschnetzeltes*.”

Rosie lek haar vingers af. “Gaan jy ’n restaurant oopmaak?”

Marta lag. “Sodat Frau Fischer my met haar vleismes agternasit?” Sy kyk op na die wolklose blou hemel en gee haar gedagtes vrye teuels. “Nee. Ek versamel net die bestes sodat ek eendag wanneer ek ’n hotel of losieshuis het, sal weet hoe om lekker genoeg te kook om my gaste gelukkig te hou.”

“Hulle sal gelukkig én rond wees!” Rosie lag. Sy gaan sit langs Marta op die gras. “Dis goed om jou terug te hê, en nie net omdat jy geleer het hoe om die lekkerste wors te maak wat ek al ooit geproe het nie!”

“Ek gaan nie lank bly nie.”

“Wat bedoel jy?”

“Elke spier in my lyf is seer. Ek is niks meer as ’n pakdonkie wat skinkborde bergop en bergaf dra nie. Ek wil ’n ander werk hê waar ek meer kan leer. En daar is niks in Steffisburg of Thun nie.”

Rosie lag. “Dink net aan die eer van ’n loopbaan agter die mure van *Schloss Thun*!”

“Baie snaaks.”

“Gaan dan Interlaken toe. Dis nie so ver dat jy nie elke paar weke kan kom kuier nie. Ons kan nog steeds in die berge gaan stap. My pa kan jou help. Hy ken die bestuurder van die *Germania Hotel*.”

Herr Gilgan is meer as gewillig. Hy skryf vir Marta ’n aanbevelingsbrief. “Derry Weib is altyd op soek na goeie werkers. Ek sal vir hom ’n telegram stuur.” ’n Paar dae later sê hy vir Marta dat Herr Weib ’n assistentkok benodig. “Hy betaal 50 frank ’n maand en jy sal ’n kamer langs die kombuis hê.”

Mamma is saam met Marta bly oor die geleentheid. Pappa gee nie om waar sy werk nie, solank sy hom 20 frank ’n maand betaal. Elise hanteer die nuus nie goed nie. “Hoe lank gaan jy hierdie keer weg wees? En moenie sê die kat moet by my slaap nie. Sy spin en hou my wakker.”

“Word groot, Elise!”

Haar sussie bars uit in trane en wend haar tot Mamma vir troos.

“Mamma kan nie aanhou om haar so op te piep nie.”

“Sy het so ’n sagte hart. Sy kry maklik seer.”

Toe die kerk Sondag uitkom, staan Pappa by die ander mans en gesels oor swaar tye. Hermann verdwyn saam met sy vriende. Mamma haak by Marta in. “Kom ons gaan stap ’n entjie. Ek kan nie onthou wanneer laas ek bo in die weiveld was nie. Onthou jy hoe ons altyd soontoe geloop het toe jy klein was?” Hulle rus ’n paar maal langs die pad. “Jy was die hele week lank rusteloos, Marta. Wat pla?”

“Ek is bekommerd oor Mamma. Mamma werk te hard.”

Sy gee Marta se hand ’n drukkie. “Ek doen wat gedoen moet word en ek geniet dit.” Sy sug. “Dus het jy besluit om Interlaken toe te gaan. Ek dink dit gaan vir jou die begin van ’n lang reis wees.” Sy loop al hoe stadiger en haar asem kom swaarder. Toe hulle die bankie naby

die pad na *Hotel Edelweiss* bereik, kan Mamma nie verder nie. "Toe ek 'n dogtertjie was, was ek heeldag in die berge." Ondanks die warm middag is daar 'n effense blou tint op haar lippe.

"Ons moet liewer teruggaan, Mamma."

"Nie nou al nie. Ek wil 'n rukkie in die son sit." Mamma kyk nie af na Steffisburg nie, maar na die blou lig bo hulle. 'n Swerm lewerike vlieg verby en gaan sit kwetterend op die takke van 'n boom naby hulle. 'n Kraai het dit te naby aan 'n nes gewaag en die kleiner voëls loods 'n aggressiewe aanval. Mamma se oë blink van die trane. "Pappa het jou eens op 'n tyd 'n koekoek genoem."

"Ek onthou."

Sy was vyf of ses en Pappa het een van sy dronk woedeuitbarstings gehad. Hy het haar aan die hare gegryp en haar na die oorkant van die vertrek geslinger waar die spieël gestaan het. "Kyk net na jou! Jy's glad nie soos jou ma nie! Jy's glad nie soos ek nie! Donker hare met grondbruin oë. Dis asof 'n koekoek haar eier in ons nes gelê het en ons moet met haar lelike kuiken opgeskeep sit. Wie gaan dom genoeg wees om jou by my oor te neem?" Pappa het haar so skielik gelos dat Marta teen die spieël geval en dit gekraak het. "En nou moet jy ook nog ongeluk oor ons bring!"

Die trane loop oor Mamma se wange. "Jy het ure lank gehuil. Ek het probeer verduidelik dat hy dronk was en nie geweet het wat hy sê nie."

"Hy het geweet, Mamma. Dis wat so seergemaak het."

Mamma sug. Sy hou Marta se hand styf vas. "Jy het my ma se oë. Sy het nie van jou pa gehou nie. Sy wou nie hê ek moes met hom trou nie."

"Miskien moes Mamma geluister het."

"Dan sou ek nie vir Hermann of jou of Elise gehad het nie. Ek sal julle drie vir niks ter wêreld verruil nie. Ek was nog nooit jammer nie."

"Nooit nie?"

"God bewaar ons nie altyd teen swaarkry nie. Hy spaar ons nie altyd van ongeregtigheid nie. Ek weet jou pa kan soms wreed en selfsugtig wees. Maar aan die begin was daar mooi, teer oomblikke. Hy lewe met bitter teleurstelling. Hy het nog nooit geleer om sy seëninge te tel nie. As jy bo jou omstandighede wil uitstyg, moet jy leer om dit te doen, *Liebling*." Sy neem Marta se hand weer in hare. "Moenie so bekommerd oor my wees nie. Ek het lank gelede geleer om my pyn na Christus toe te neem. Hy verstaan soveel beter as ek wat dit beteken

“Mag die Here Pappa vergewe!” Sy vlieg boontoe. ’n Oomblik later hoor sy ’n deur onder klap. Mamma sit op die bed wat Marta met Elise gedeel het. Haar suster lê met haar kop in hulle ma se skoot. Mamma streel oor haar soos oor ’n troetelhondjie. “Jy is nou by die huis, my liefste. Alles gaan regkom.”

Marta kom die kamer binne en maak die deur saggies agter haar toe. “Nee, dit gaan nie, Mamma. Dit gaan nooit regkom nie.”

“Sagter, Marta!”

*Sagter*? Marta haal die munte uit haar sak. “Hier is Elise se geld.”

Elise sit regop, haar oë wild. “Ek wil nie die geld hê nie! Ek wil niks hê waaraan hý geraak het nie.”

Mamma lyk geskok en verskrik. “Van wie praat sy?”

“Herr Meyer. En hy was nie die enigste een nie.” Toe Marta haar vertel wat die kok gesê het, vertrek Mamma se gesig.

“Ag, Here … ” Mamma slaan haar arms om Elise. “Ag, Here, ag, Here. Ek’s so jammer, my engel.” Sy wieg Elise terwyl sy in haar hare snik. “Gaan gooi die geld weg, Marta. Dis vervloekte geld!”

“Dis nie my plek om dit weg te gooi nie.” Marta los die geld op die bed. “Elise moet dit doen.” Dalk sal dit haar suster ’n stukkie bevrediging gee. “Ten minste sal Pappa nie uit sy fout geld maak nie.”

Mamma kyk op. “Doen dit vir haar. Sy is te ontsteld.”

“Ag, Mamma!” Marta huil. “Oor een ding is Pappa reg. Mamma het haar verlam. Sy kan haarself nie eens verdedig nie!”

Mamma lyk verslae.

Marta kan nie meer nie en draai weg.

“Waarheen gaan jy?” vra Mamma in ’n gebroke stem.

“Terug Interlaken toe. Ek moet teruggaan werk toe.”

“Daar is eers môre weer ’n koets.”

“Daar sal minder moeilikheid wees as ek gaan. Ek bring die slegste in Pappa na vore.” As sy weg is, sal hy dalk dink oor wat sy gesê het en sy aandeel in hierdie tragedie berou. “Ek sal die Gilgans vra of ek vanaand daar kan oorbly.”

“Dalk is jy reg.” Mamma streel oor Elise se kop op haar skoot. “Ek’s jammer, Marta.”

“Ek’s ook jammer, Mamma. Meer as wat ek kan sê.”

Elise sit regop. “Moet asseblief nie weggaan nie, Marta. Bly hier by my.”

“Mamma sal na jou kyk, Elise. Jy het nie ons al twee nodig nie.”

Elise kyk na Mamma. “Sê sy moet bly!”

Mamma kelk haar hande om Elise se gesig. “Jy kan nie vir meer vra

as wat sy alreeds gedoen het nie, Elise. Sy het jou huis toe gebring, my engel. Maar haar plek is nie meer hier nie. God het ander planne vir jou suster." Mamma hou Elise vas en kyk na Marta. "Sy moet gaan."

***

Die Gilgans verwelkom Marta en vra nie vrae nie. Dalk aanvaar hulle dat sy weer met haar pa baklei het. Sy kan hulle nie vertel wat met Elise gebeur het nie, al weet sy dat die stories binnekort gaan begin versprei. Maar toe hulle bed toe gaan, vertel sy vir Rosie, bewus daarvan dat 'n aaklige tyd vir Elise voorlê.

"Ek kan dit nie verduur om te bly nie. Ek kan nie meer staan en toekyk hoe Pappa oor sy verydelde planne uitvaar of kyk hoe Mamma haar oppiep nie. Maar Elise gaan 'n vriendin nodig hê." Sy huil.

Rosie sit 'n arm om haar. "Jy hoef niks meer te sê nie. Ek sal vir haar 'n vriendin wees, Marta. Ek sal Elise vir tee nooi. Ek sal haar nooi om saam in die berge te gaan stap. As sy wil praat, sal ek luister en nooit 'n woord herhaal nie. Ek sweer op my lewe."

"Ek sal probeer om nie jaloers te wees nie."

In die maanlig wat deur die venster val, lyk Rosie se gesig wit en engelagtig. "Ek doen dit vir jou." Trane blink in haar oë. "Ek sal my bes doen. Jy weet ek sal. Maar Elise moet 'n vriendin wíl hê."

"Ek weet. Wat ek nie weet nie, is wat nou met haar gaan gebeur. Dit sou beter gewees het as Mamma haar nie so oorbeskerm het nie." Marta vee haar trane driftig af. "As enigiemand my probeer verkrag, sal ek skree en krap en skop!"

"Dalk het sy."

Marta twyfel. "Ek sweer voor die Here, Rosie, as ek ooit gelukkig genoeg is om 'n dogter te hê, sal ek seker maak dat sy sterk genoeg is om vir haarself op te staan!"

Toe Rosie aan die slaap raak, lê Marta en staar na die dakbalke. Wat gaan van Elise word? Hoe lank voordat die Meyers se kok iemand gaan vertel wat in daardie huis gebeur het? Sulke stories versprei soos die mos teen die klam muur van Marta se kamertjie in die kelder. Sê nou Herr Meyer of sy seun, Derrick, spog oor die pragtige klein engeltjie wat hulle gedurende die somer misbruik het? Pappa sal nie sommer die moed hê om Herr Meyer te konfronteer nie!

As haar sussie maar net na die mark toe kan loop en haar kop kan hoog hou in die wete dat dit nie haar skuld was nie. Maar dit sal nooit

gebeur nie. Net ’n woord van Pappa, en Elise sal die skande op haarself neem, dit absorbeer en daardeur geteister word. En Mamma, haar hart vol jammerte, sal haar toelaat om in die huis weg te kruip. As Elise nie haar gesig wys nie, sal die mense dalk selfs begin wonder of sy aandadig was. En dit sal Elise net verder ontstel. Haar suster sal wegkruip en Mamma help om mooi some en nate te maak. Mettertyd sal Elise haar al hoe meer onttrek. Sy sal al hoe banger vir die buitewêreld wees en al hoe afhankliker word. Die mure sal vir Elise die illusie van veiligheid skep, nes sy blykbaar in Mamma se arms vind. Pappa sal dit dalk nog toelaat ook, net om dinge vir homself makliker te maak. Twee vroue wat dag en nag werk sonder om enigiets te vra of te verwag, sal immers tot sy voordeel wees!

Marta druk haar vuiste teen haar oë en bid.

*Here, U sê salig is die afhanklikes. Seën asseblief my sussie. U sê salig is hulle wat sagmoedig is. Seën asseblief vir Mamma. U sê geseënd is die vredemakers. Seën asseblief vir Rosie. Ek vra niks vir myself nie, want ek is ’n sondaar. U ken my beter as wat ek myself ken. U het my in my moederskoot aanmekaargeweef. U weet hoe ek brand. My kop klop. My hande brand vir wraak. Ag, Here, as ek die krag en die middele gehad het, sou ek Herr Meyer en sy seun in die hel gewerp het vir dit wat hulle aan my sussie gedoen het. En Pappa omdat hy dit laat gebeur het!*

Marta draai weg van Rosie, trek die kombers oor haar kop en huil sonder om ’n geluid te maak.

Die volgende oggend staan sy vroeg op en bedank die Gilgans vir hulle gasvryheid. Rosie loop saam met haar teen die berg af. “Gaan jy jou mense sien voor jy ry?”

“Nee. En ek kom nie terug nie.”

Haar ma het haar alreeds toestemming gegee om haar vlerke te sprei.

## Chapter 6

Marta received a letter from Rosie ten days later.

*I saw your mother and father in church. Hermann came, too. Elise didn't. Most people think she went back to Thun. Of course, she hasn't. I asked your mother if I might come to call on Elise. She asked how much you had told me and I said everything. She seemed upset about that, but I reassured her. She said Elise isn't ready to see anyone. I'll try again next week. . . .*

Mama wrote a week later.

*Rosie said you told her and no one else. Rosie is a good girl who can keep a confidence. She is kind. Papa went to Thun. The Meyers had closed up the house and gone back to Zurich. A man asked if he had come to look at the house. The Meyers plan to sell.*

Marta sent a brief letter in reply.

*Perhaps now that the Meyers have fled, you will help Elise come out of exile. Rosie wants to be a friend to her, Mama. Please encourage Elise to allow it.*

Mama wrote back.

*Elise is doing better. She helps me in the shop. Papa agrees the best place for her is here with me. She cries so easily.*

Marta tried to put it all from her mind, but she couldn't. She dreamed about Elise at night. She dreamed of burning the Meyers' house down with them inside.

"Go out for a walk." Warner brushed her aside. "If you knead the dough any more, we'll have bricks instead of loaves!"

"I'm sorry."

"You haven't been yourself since you came back from Steffisburg. You helped your sister, *ja*? It's been a month. Are you ready to tell me what happened?"

"No." She made a decision in that split second. "I'm done here. I'm going to Montreux."

Warner's head jerked up. "Just because I won't let you knead dough?"

"The dough has nothing to do with anything."

"Then why?"

"I have to get away!" She burst into tears.

The only sound in the kitchen was the burbling soup. Everyone stared at her. "Get back to work!" Warner shouted. He pushed Marta into the cold room off the kitchen. "Are you leaving or running

away?”

She sat on the edge of the bed, head in hands. “What does it matter?” She wiped her face. She thought of Elise staying in the same place, remaining a child for the rest of her life. “I know what I want in life, and I’m going after it. I’m not going to let things happen to me. I’m going to make things happen!”

Warner sat beside her. “Why are you in such a hurry? You’re only sixteen. You have time.”

“You don’t understand, Warner.” Sometimes *she* didn’t understand. One day she wanted to run as far away and as fast as she could, and then the guilt would set in and she wondered if she shouldn’t go home, take care of Mama and Elise, and forget all about her dreams of making a better life for herself.

“You want to own a hotel, *ja*?” He snorted. “You think life will be good then. Work, work, and more work. That’s all you’ll ever do if you get what you want.”

“Work, work, and more work is what I have now.” If she went home, Papa would rule her life forever. “I’d rather work for myself than work to put money in someone else’s pocket!”

“Pigheaded girl.” When she tried to stand up, he grabbed her wrist and pulled her down again. “You still have much to learn from me about German cooking.”

“You’ve taught me enough, Warner.” She gave him a watery smile. “And I am grateful. But I’m going to Montreux.”

“What will your family have to say about that?”

“Nothing.” Hermann had followed his dream and joined the Army. Mama would always have Elise, and Elise would have Mama. Let Papa shoulder the responsibility for those God had given into his care.

“I see the pain in you, Marta.”

She wrenched free and went back into the kitchen to work.

Warner Brennholtz came to the train station as Marta left. She hadn’t expected to see him again. When she tried to thank him for coming to see her off, no words would come.

“You didn’t tell your family, did you?”

She shook her head.

Stepping close, Warner took her hand and pressed several heavy coins into her palm, closing her fingers around them.

“Marta, don’t cry. Enjoy this money; don’t hoard it.” He planted his hands firmly on her shoulders. “I’m going to speak to you like a

father. You're young. Have some fun when you get to Montreux. Go dancing! Laugh! Sing!" He kissed her on both cheeks and let her go.

Marta stepped up behind the last man boarding the train.

Warner called out to her before she went inside the passenger car. "When you have that hotel, write to me." He grinned broadly. "Maybe I'll come cook for you!"

* * *

Luisa von Olman invited Marta to stay until she could find work in one of the Montreux hotels or restaurants. Marta thought it would be easy. Montreux sat perched on the mountainside, Bernese-style houses, mansions, and grand hotels tucked like elaborate nests into winding cliff roads. Wealthy patrons strolled along cobbled pathways lined with linden trees and scented with lavender and lilacs, or sat on lawn chairs enjoying the view of cerulean Lake Geneva. Servants offered cake and melted chocolate for dipping.

Marta walked the steep streets for days. She found all the grand hotels and restaurants uninterested in a girl who could speak only German. Broadening her search to lesser neighborhoods, she spotted a Help Wanted sign in the window of Ludwig's Eatery. From the unkempt exterior, Marta could understand why.

The owner, Frau Gunnel, gave Marta a curt nod. "You'll have a week to prove yourself. Room and board and thirty francs a month." Marta held her tongue about the paltry pay. "Hedda!" Frau Gunnel called out. A pretty blonde setting beer steins on a tray glanced their way. Two other girls older than Marta worked with heads down, silent. "Show this new girl upstairs. Quickly! We have a lot to do before the dinner crowd arrives." Frau Gunnel looked at Marta again and shook her head. "I hope you're as good as all your fine papers claim." She held a bowl locked in one arm as she stirred fiercely with the other.

Hedda led Marta upstairs. Glancing back, she raised her brows. "I'm surprised you came here with all your qualifications, Fräulein."

She looked at the drab stairwell walls. "Unfortunately, I don't speak French or English."

"Neither do I." Hedda opened a door and stepped aside. "This is where we sleep. It's small, but comfortable. I hope you aren't afraid of mice. We have a nest of them somewhere in the wall. You can hear them scratching at night. Take that bed over there."

Marta saw a row of plank platforms with uninviting graying feather beds rolled at the end. The room was cold. The small, narrow

windows faced east, leaving the room dimly lit in the afternoon. No curtains to keep out the dawn. When Marta peered out, she could see only empty window boxes and the street below.

"I'm leaving soon," Hedda announced from the doorway. "I'm marrying Arnalt Falken. Have you heard of him?"

"I'm new to Montreux."

"His father is very rich. They live in a mansion up the road from here. Arnalt came one evening by himself and ordered beer and sausage. He says he took one look at me and fell in love."

Marta thought of Elise. Hedda had periwinkle eyes and long blonde hair, too. She hoped the girl had good sense.

Hedda nodded toward the window. "Frau Gunnel will expect you to plant flowers soon. She made me pay for them last year."

"Why should either one of us pay for them?"

She shrugged. "Frau Gunnel says we're the ones who get to enjoy them."

Marta dumped her knapsack on the bed. "If Frau Gunnel wants to dress up the outside of this place, she'll have to pay, or there'll be no flowers."

"I wouldn't argue with her, Fräulein, not if you want to keep your job. Flowers don't cost too much, and the patrons give good tips." She laughed. "Analt droppped a ten franc coin down my bodice the first time he came."

Marta turned away from the window. "No one is going to drop anything down my bodice."

"They will if you're friendly." The gleam in Hedda's eyes told Marta the girl valued money more than reputation.

* * *

By the end of the first week, Marta saw ways to improve the eatery. When she overheard Frau Gunnel complaining about poor business, Marta shared her thoughts.

"With a few changes, your business would improve."

Frau Gunnel turned. "Changes? What changes?"

"It wouldn't cost much if you repainted the front window boxes with bright colors and filled them with flowers that would attract the eye. The menus you have now are greasy. You could reprint them and put them in sturdy folders. Vary your menu occasionally."

Plump face reddening, Frau Gunnel put her hands on her ample hips. She looked Marta up and down in contempt. "You're sixteen and you think you know so much with your fancy certificate and

recommendations. You know nothing!" She jerked her head. "Go back to the kitchen!"

Marta went. She hadn't meant to insult the woman.

Frau Gunnel came in a few minutes later and went back to work on a hunk of beef, using a mallet as though attempting to kill a live animal. "I know why customers don't come. I have one pretty waitress who used to attract customers before she decided to marry one of them. And I have little Fräulein Marta as plain as bread and as friendly as *Sauerkraut*!"

No one in the kitchen looked up. Marta felt the heat rush into her face. "No one wants to eat in a dirty restaurant." Marta barely managed to dodge the flying mallet. Stripping off her apron, she tossed it like a shroud over the embattled beef and headed for the stairs. She threw her few things into a bag, marched downstairs and out onto the street. People up and down the block turned when Frau Gunnel stood in the doorway cursing her.

By the time the woman slammed the door, Marta's body felt so hot, she was sure steam came off her. She walked uphill rather than down. She pounded on one door after another, making inquiries. The first few opened the door, took one look out, and ducked back inside their houses, closing the door quickly in her face. Still fuming, Marta realized what a sight she must be and tried to calm down.

Now what? No job. No place to live. Her prospects were dimmer than when she had arrived in Montreux a month ago. She didn't want to go back to Luisa von Olman's and be a burden. She didn't want to go home and admit defeat. Bending over, she covered her face with her hands. "God, I know I'm impossible, but I work hard!" She fought back tears. "What do I do now?"

Someone spoke to her. "Mademoiselle?"

She burst into frustrated tears. "I came here to learn French!"

The man switched to German as easily as someone might strip off a glove and toss it aside. "Are you unwell, Fräulein?"

"No. I'm unemployed. I'm looking for work." She apologized and wiped her face. The man standing in front of her looked to be in his eighties. He wore an expensive suit and leaned heavily on a cane.

"I've been out walking. Do you mind if I sit, Fräulein?"

"No, of course not." She moved to give him room, wondering if he expected her to leave.

"I passed a house with a sign in the window in German, French, and Italian." He sank gratefully onto the bench. Lifting his cane, he

pointed. "If you go up that way three or four streets, I think you will find the house."

Thanking him, she began a search that took her the rest of the afternoon. Just as she was about to give up, she saw the sign in the window of a three-story house. No chipped paint here, and the eaves had been painted red. She heard muted laughter when she approached the front door. Brushing down her skirt and pushing the straggling damp tendrils of hair back from her face, she said a quick and desperate prayer before rapping the doorknocker. Clasping her hands in front of her, she forced a smile as she waited, hoping she looked presentable and not like some worn-down, bedraggled waif who had been walking up and down the mountain all afternoon.

Someone spoke French behind her. Marta jumped as a man reached past her and opened the door. "Excuse me?"

He spoke German this time. "Just go in. They won't hear you out here. They're already serving."

Marta entered behind him. "Would you please tell the proprietor I'm here to answer the sign in the window?"

He walked quickly down the hall and disappeared into another room.

Smells inside the house made Marta's stomach growl with hunger. She hadn't eaten since early morning, and then, only a small bowl of *Müsli*. Men's laughter swelled, startling her. She heard mumbled conversation and more laughter, less loud this time.

A young and attractive dark-haired woman came into the hallway. She wore a high-necked, long-sleeved blue dress covered with a white apron that accentuated her advanced pregnancy. Cheeks flushed, she dabbed her forehead with the back of her hand as she came toward Marta. "Mademoiselle?"

"Fräulein Marta Schneider, madame." She dipped in a curtsy. "I've come to apply for a position." She scrambled for her documents.

"I'm serving dinner now." She spoke fluent German, glancing back over her shoulder as someone called out.

"I can help you now, if you'll allow. I worked in the kitchen of *Hotel Germania* in Interlaken. We can talk about the position later."

"*Merci!* Just leave your things there by the door. We have a room full of hungry lions to feed."

The dining room had a long table, its straight-backed chairs filled with men on both sides, most young and professional by the look of their clothing. The room reverberated with loud talk, laughter, the

clink of wineglasses, and the call for bread being passed in a large basket. Pitchers of wine moved from hand to hand.

“Solange!” the handsome man at the head of the table called out. Solange went to him and put her arm around his shoulder, whispering in his ear. He looked at Marta and nodded.

Solange clapped her hands. The men around the table fell silent. She waved her hand toward Marta while speaking rapid French. The men gave Marta a cursory glance before returning to their conversations. Solange pointed to a large tureen at the end of the table; Marta hastened to it and tried to pick up the heavy bowl. “No, mademoiselle,” Solange protested quickly. “Too heavy. Let them pass their bowls to you.”

Marta filled each with thick, delicious-smelling stew, her stomach cramping with hunger. The tureen held just enough for each man to receive one full bowl. She followed Solange into the kitchen and set the empty bowl on the worktable. Solange sank onto a stool. “You did well, mademoiselle! Not a drop spilled.” Lifting her apron, she dabbed beads of sweat from her forehead. “God be praised you came when you did. Those men . . .” She laughed and shook her head. “They eat like horses.”

Marta’s stomach growled loudly. Solange raised her brows. Murmuring in French, she crossed the room, opened a cupboard, and took out a soup bowl. “Eat now. We have a few minutes before they start shouting for more.” She rubbed her back as she sat on the stool again.

“This is wonderful, Madame . . . ?”

“Fournier. Solange Fournier. My husband, Herve, was the one sitting at the head of the table.”

Marta quickly finished her stew, mopping up the last bit of juice with a piece of bread. Setting the bowl in the washbasin, she took the pitcher on the stove. “Shall I refill the tureen?”

Solange nodded. “I need someone to help me clean house, change the linens, do laundry, and work in the kitchen.”

Marta poured thick stew. “I need room, board, and sixty francs a month.” As soon as the words came out, Marta held her breath. Perhaps she had spoken too quickly and asked too much.

“You are a girl who knows her mind and is willing to work.” She planted her hands on her thighs and stood. “Done. How soon can you come?”

“All I need to do is move the knapsack I left in the foyer

upstairs."

*"Magnifique!"*

"Do all of those men live here, Madame Fournier?"

"Call me Solange, *s'il vous plaît*." She smiled brightly. "And I will call you Marta." She put more bread in a basket. "Only twelve live here. The others come for dinner when they are in town on business. A friend invites them the first time and they keep coming back. Sometimes we have to turn them away. Not enough room." Laughter made the walls shake. "They are noisy, *oui*?" She laughed when a man called out loudly. "And my husband has the loudest voice of all." She tossed the last few pieces of bread into the basket. "He doesn't speak German. Do you speak any French?"

"No, but I'm eager to learn."

*"Je pense que vous allez apprendre rapidement."* Smiling, she pushed the door open and held it so Marta could follow her with the filled tureen.

Marta wrote to Rosie.

*At last, I will learn French. I have found a position in a boardinghouse full of bachelors. The house is run by a lovely couple, Herve and Solange Fournier. Madame Fournier insists I call her Solange. She speaks German, but French is her first language. She also speaks Italian and Romanian. She is a fine cook. I will need to learn French quickly if I am to be any help to her. She is enceinte. The baby will come the middle of January.*

Marta sent Mama the Fourniers' address and asked how she and Elise fared.

*Dearest Marta,*

*I am pleased you have found a better situation. Frau Gunnel is a woman to be pitied, not despised. We never know what another person suffers in this life.*

*Do not worry so much about Elise. She helps me in the workroom. She does all the cutting and basting now. My cousin Felda Braun came for a visit. She lost her husband, Reynard, last year, and is very lonely. I took you to Grindelwald when you were a little girl. You loved Reynard's cows. Do you remember? God never blessed Felda and Reynard with children. If anything happens to me, Elise will go to Grindelwald and live with Felda. This is her address . . .*

Marta wrote back immediately.

*How ill are you, Mama? Should I come home?*

Mama's handwriting had changed. The perfectly formed letters

now showed signs of a tremor.

*Do not be afraid for me, Liebling. I am in God's hands, as are you. Remember what we talked about on the mountain before you went to Interlaken. Fly, Liebling. I fly with you. Do not forsake the gathering of believers, Marta. It is the love of brothers and sisters that has strengthened me over the years. We are one in Christ Jesus. Let it be so for you, too. You are precious to me. I love you. Wherever you go, know my heart goes with you.*

*Mama*

Marta wrote to Rosie.

*I'm afraid for Mama. Her last letter made me believe she is dying, but she tells me to fly. Have you seen Elise?*

Each day, Marta got up before dawn and started the fire in the kitchen stove. She baked pull-apart bread drenched in butter and rolled in cinnamon and raisins. She prepared two platters of sliced fruit, then filled a large bowl with *Müsli* and a pitcher with milk. She set out carafes of coffee and hot chocolate. By the time Solange came downstairs, Marta had everything set out on the sideboard for the morning buffet. Marta poured her a cup of hot chocolate as they sat on two stools in the kitchen.

"I've had more rest in the last month than I've had in over a year. You will have to cook all the meals when the baby comes."

"I have some wonderful recipes from the *Hotel Germania*, and I know how to make the best sausage in Switzerland."

"Herve doesn't like German food. I will share my best recipes." Solange winked as she sipped hot chocolate. "More to write in that book you carry."

Marta patted her apron pocket. *"Un jour, quand j'aurai une pension à moi."*

"You are learning French *très rapidement*, though we will have to work harder on your accent." She gave a teasing grimace.

A letter arrived from Rosie.

*I have gone to your home three times this week. I met your mother's cousin, Felda Braun. She is a kind woman. I didn't see Elise. Your mother made no excuses this time. She said Elise doesn't want to see anyone. Your brother attended church last Sunday. I asked about your mother and sister; he said Elise had stayed home to look after your mother. He and your father are going to Bern. Things cannot be too bad if they feel they can leave. . . .*

Marta felt the tension mount inside her. She wanted desperately

to go home and see Mama and Elise for herself, but winter snows had come and Solange's baby could come any hour. Marta could not leave her alone with a boardinghouse full of residents. Torn between fear and guilt, she prayed for God's mercy.

Each day that Herve came with the mail, Marta waited tensely.

"*Rien pour vous aujourd'hui*, Marta."

Each day, she heard the same words. Nothing for her today.

The silence filled her with fear.

## Hoofstuk 6

Tien dae later kry Marta ’n brief van Rosie.

> *Ek het jou ma en pa by die kerk gesien. Hermann het ook gekom, maar Elise was nie daar nie. Die meeste mense dink sy is terug na Thun toe. Ek het jou ma gevra of ek vir Elise kan kom kuier. Sy het my gevra hoeveel jy my vertel het en ek het gesê alles. Sy het nie baie gelukkig gelyk nie, maar ek het haar gerusgestel. Sy het gesê Elise is nie gereed om enigiemand te sien nie. Ek sal volgende week weer probeer ...*

Mamma skryf ’n week later.

> *Rosie sê jy het haar vertel en niemand anders nie. Rosie is ’n goeie kind en sal nie uitpraat nie. Sy het ’n sagte hart. Pappa het na Thun toe gegaan. Die Meyers het die huis toegemaak en is terug Zürich toe. ’n Man het gevra of hy gekom het om na die huis te kyk. Die Meyers is van plan om te verkoop.*

Marta antwoord met ’n kort briefie.

> *Noudat die Meyers gevlug het, kan Mamma dalk vir Elise help om uit te kom. Rosie wil vir haar ’n vriendin wees, Mamma. Moedig Elise asseblief aan om saam met haar te kuier.*

Mamma skryf terug.

> *Dit gaan beter met Elise. Sy help my in die winkel. Pappa stem saam dat dit vir haar die beste is om hier by my te bly. Sy huil so maklik.*

Marta probeer om dit uit haar gedagtes te verban, maar sy kan nie. Snags droom sy van Elise. Sy droom dat sy die Meyers se huis afbrand terwyl hulle binnekant is.

“Gaan stap ’n entjie.” Warner stoot haar eenkant toe. “As jy nie nou ophou knie nie, gaan ons bakstene in plaas van brode hê!”

“Ek’s jammer.”

“Vandat jy van Steffisburg teruggekom het, is jy nie jouself nie. Jy het jou suster gehelp, nie waar nie? Dis nou al ’n maand. Is jy gereed

om vir my te sê wat gebeur het?”

“Nee.” Sy neem daar en dan ’n besluit. “Ek kan nie meer hier werk nie. Ek gaan Montreux toe.”

Warner se kop ruk op. “Net omdat ek jou nie wil laat deeg knie nie?”

“Die deeg het niks daarmee te doen nie.”

“Nou hoekom dan?”

“Ek moet wegkom.” Sy bars in trane uit.

Die enigste geluid in die kombuis is die pruttende sop. Almal kyk grootoog na haar. “Gaan aan met julle werk!” bulder Warner. Hy stuur Marta na die koue kamer langs die kombuis. “Is jy seker jy vlug nie?”

Sy gaan sit op die bed, haar kop in haar hande. “Wat maak dit saak?” Sy vee haar gesig af. Sy dink aan Elise wat steeds op dieselfde plek bly, wat vir die res van haar lewe ’n kind gaan bly. “Ek weet wat ek in die lewe wil hê en ek gaan dit kry. Ek gaan nie toelaat dat dinge met my gebeur nie. Ek gaan dinge laat gebeur!”

Warner kom sit langs haar. “Hoekom is jy so haastig? Jy is nou eers 16. Jy het nog baie tyd.”

“Jy verstaan nie, Warner.” Partykeer verstaan sy ook nie. Die een dag wil sy so ver en so vinnig moontlik weghardloop, en dan kry haar skuldgevoelens die oorhand en wonder sy of sy maar moet huis toe gaan, Mamma en Elise versorg, en van haar drome moet vergeet om ’n beter lewe vir haarself te skep.

“Jy wil ’n hotel besit, nè?” Hy snork. “Dink jy dat jy dan ’n beter lewe gaan hê? Dis werk, werk en nogmaals werk. Dis al wat jy ooit gaan doen as jy jou sin kry.”

“Werk, werk en nogmaals werk is al wat ek nou het.” As sy huis toe gaan, sal Pappa vir altyd haar lewe beheer. “Ek werk eerder vir myself as om te werk om iemand anders se sakke vol geld te maak!”

“Jou hardkoppige kind.” Toe sy wil opstaan, sluit sy hand om haar gewrig en hy trek haar weer neer. “Daar is nog so baie wat ek jou van Duitse kookkuns moet leer.”

“Ek het genoeg by jou geleer, Warner.” Sy glimlag flou. “En ek is dankbaar. Maar ek moet Montreux toe gaan.”

“Wat gaan jou ouers daarvan sê?”

“Niks nie.” Hermann het sy droom verwesenlik en by die weermag aangesluit. Mamma sal altyd vir Elise hê, en Elise vir Mamma. Pappa kan gerus die verantwoordelikheid dra vir die mense wat God aan hom toevertrou het.

“Ek sien die seer in jou, Marta.”

Sy wikkel haar los en gaan terug kombuis toe om te werk.

Warnar Brennholtz kom groet haar op die stasie. Sy het nie verwag om hom weer te sien nie. Toe sy probeer dankie sê dat hy haar kom afsien het, wil haar woorde nie kom nie.

"Jy het nie vir jou mense gesê nie, nè?"

Sy skud haar kop.

Warner tree nader, druk 'n paar swaar muntstukke in haar palm en vou haar vingers bo-oor hulle.

"Marta, moenie huil nie. Geniet hierdie geld; moet dit nie spaar nie." Hy plant sy hande ferm op haar skouers. "Ek gaan soos 'n pa met jou praat. Jy is jonk. Geniet die lewe wanneer jy in Montreux aankom. Gaan dans! Lag! Sing!" Hy soen haar op albei wange en laat haar gaan.

Marta val agter die laaste man in wat op die trein klim.

Warner roep na haar voordat sy by die passasierswa ingaan. "Skryf vir my wanneer jy jou hotel het." Hy glimlag breed. "Dalk sal ek vir jou kom kook!"

***

Luisa von Olman nooi Marta om by hulle te bly totdat sy in een van die hotelle of restaurante in Montreux werk kry. Marta het gedink dit gaan maklik wees. Montreux is teen die berghang genestel en huise, herehuise en deftige hotelle sit soos oordadige neste teen die paaie wat deur die klowe kronkel. Welgestelde gaste stap langs paadjies tussen lindebome waar die geur van laventel en lelies hang, of sit op tuinstoele en geniet die uitsig op die hemelsblou Genèvemeer. Kelners bedien koek met gesmelte sjokolade.

Marta loop dae lank met die steil straatjies op en af. Nie een van die deftige restaurante en hotelle stel belang in 'n meisie wat net Duits magtig is nie. Toe sy haar later tot minder gegoede woonbuurte wend, sien sy 'n "Hulp Gesoek"-bordjie in die venster van Ludwig's Eatery. Te oordeel na die plek se verwaarloosde buitekant, kan Marta verstaan waarom.

Die eienares, Frau Gunnel, knik saaklik vir Marta. "Jy het 'n week om jouself te bewys. Kos en losies en 30 frank 'n maand." Marta sê niks oor die swak betaling nie. "Hedda!" roep Frau Gunnel. 'n Mooi blondine besig om bierbekers op 'n skinkbord uit te pak, kyk in hulle rigting. Twee ander meisies wat ouer as Marta is, is swyend en kop

onderstebo aan die werk. Frau Gunnel kyk weer na Marta en skud haar kop. "Ek hoop jy is so goed as wat jou papiere sê jy is." Sy het 'n bak in 'n armgreep terwyl sy met die ander heftig roer.

Hedda lei Marta boontoe. Sy kyk oor haar skouer en lig haar wenkbroue. "Ek's verbaas dat jy met al jou kwalifikasies hiernatoe gekom het, Fräulein."

Sy kyk na die verslete mure. "Ongelukkig praat ek nie Frans of Engels nie."

"Ek ook nie." Hedda maak 'n deur oop en staan opsy. "Dis waar ons slaap. Dis klein maar gerieflik. Ek hoop nie jy skrik vir muise nie. Hulle het 'n nes iewers in die muur. 'n Mens kan hulle in die nag hoor skarrel. Jy kan daardie bed kry."

Marta sien 'n ry houtslaapbanke met onaanloklike, grys verematrasse wat aan die voetenent opgerol is. Dis 'n koue kamer. Smiddae is die kamer swak verlig, want die klein, smal vensters kyk oos. En daar is nie gordyne om die oggendson uit te hou nie. Toe Marta uitkyk, sien sy net leë blombakke en die straat onder haar.

"Ek gaan nie meer lank hier wees nie," kom dit van Hedda in die deur. "Ek gaan met Arnalt Falken trou. Het jy al van hom gehoor?"

"Ek's nuut in Montreux."

"Sy pa is baie ryk. Hulle bly in 'n herehuis bo in die straat. Arnalt het een aand alleen gekom en 'n bier en wors bestel. Hy sê hy het een kyk na my gegee en verlief geraak."

Marta dink aan Elise. Hedda het ook blou oë en lang, blonde hare. Sy hoop die meisie weet wat sy doen.

Hedda knik na die venster. "Frau Gunnel sal van jou verwag om blomme te plant. Sy het my verlede jaar vir hulle laat betaal."

"Hoekom moet ons daarvoor betaal?"

Sy trek haar skouers op. "Sy sê dis ons wat hulle gaan geniet."

Marta laat val haar skouersak op die bed. "As Frau Gunnel die buitekant van die gebou wil versier, sal sy moet betaal, anders gaan daar nie blomme wees nie."

"Ek sou nie met haar stry nie, Fräulein, nie as jy jou werk wil hou nie. Die blomme kos nie te veel nie, en die gaste is nie suinig met hulle fooitjies nie." Sy lag. "Arnalt het 'n tien frank-munt by my hals laat inval toe hy die eerste keer gekom het."

Marta draai weg van die venster. "Niemand gaan enigiets voor by my rok ingooi nie."

"Hulle sal as jy vriendelik is." Die glinstering in Hedda se oë verklap dat sy meer begaan is oor haar geld as oor haar reputasie.

* * *

Teen die einde van die eerste week weet Marta van twee maniere waarop die restaurant verbeter kan word. Toe sy Frau Gunnel oor die swak besigheid hoor kla, gaan praat Marta met haar.

“Met ’n paar veranderings sal u meer besigheid inkry.”

Frau Gunnel kyk na haar. “Veranderings? Watse veranderings?”

“Dit sal nie veel kos om die voorste blombakke helder te verf en mooi blomme daarin te plant nie. Die spyskaarte is taaierig gevat. U kan nuwes laat maak en hulle in stewige lêers sit. En die spyskaart kan dalk af en toe verander word.”

Frau Gunnel se ronde gesig verkleur en sy plant haar hande op haar breë heupe. Sy kyk Marta minagtend op en af. “Jy is 16 en jy dink jy is so slim met jou fantastiese sertifikaat en verwysings. Jy weet niks nie!” Sy ruk haar kop. “Gaan terug kombuis toe!”

Marta draai om. Sy wou nie die vrou beledig nie.

’n Paar minute later kom Frau Gunnel kombuis toe en aan die manier waarop sy ’n homp beesvleis opkap, lyk dit of sy probeer om ’n lewende dier dood te maak. “Ek weet hoekom die klante nie kom nie. Ek het een mooi kelnerin gehad wat die mense getrek het voordat sy besluit het om met een van hulle te trou. En nou het ek klein Fräulein Marta wat so vaal soos ’n brood en so vriendelik soos *Sauerkraut* is!”

Niemand in die kombuis kyk op nie. Marta voel hoe haar gesig warm word. “Niemand wil in ’n vuil restaurant eet nie.” Marta koes net betyds uit die vlieënde mes se pad. Sy pluk haar voorskoot af, gooi dit soos ’n mantel oor die geplunderde beesvleis en storm boontoe. Sy gooi haar paar besittings in ’n sak, marsjeer ondertoe en uit straat toe. Oral gaan staan die mense en staar toe Frau Gunnel haar vanuit die deur staan en skel.

Teen die tyd dat die vrou die deur toeslaan, is Marta so warm dat dit voel of die stoom uit haar opslaan. Sy loop eerder opdraande as afdraande. Sy klop aan die een deur na die volgende en doen navraag. Die eerste paar maak die deur oop, gee een kyk, deins terug en maak die deur in haar gesig toe. Marta, steeds siedend, besef hoe sy moet lyk en probeer kalmeer.

Wat nou? Sy het nie ’n werk nie. Nie ’n dak oor haar kop nie. Haar vooruitsigte is meer benard as toe sy ’n maand gelede in Montreux aangekom het. Sy wil nie weer na Luisa von Olman teruggaan en ’n las wees nie. Sy wil nie huis toe gaan en erken dat sy onsuksesvol was nie. Sy sak vooroor en druk haar gesig in haar hande. “Here, ek weet

ek is onmoontlik, maar ek werk hard!" Sy baklei teen haar trane. "Wat moet ek nou doen?"

Iemand praat met haar. "Mademoiselle?"

Sy bars in gefrustreerde trane uit. "Ek het hiernatoe gekom om Frans te leer!"

Die man slaan so gemaklik oor na Duits asof hy 'n handskoen uittrek en dit eenkant neergooi. "Voel jy nie lekker nie, Fräulein?"

"Nee. Ek is werkloos. Ek soek werk." Sy maak verskoning en vee haar gesig af. Sy skat die man voor haar in die tagtig. Hy dra 'n duur pak en leun swaar op sy kierie.

"Ek het 'n entjie kom stap. Gee jy om as ek sit, Fräulein?"

"Nee, natuurlik nie. Sy skuif op om vir hom plek te maak en wonder of hy van haar verwag om te loop.

"Ek het verby 'n huis geloop met 'n kennisgewing in Duits, Frans en Italiaans." Hy sak dankbaar langs haar neer. Hy lig sy kierie en beduie. "Ek dink dis so drie of vier strate op in daardie rigting."

Sy bedank hom en soek vir die res van die middag na die huis. Toe sy op die punt is om op te gee, sien sy die bordjie in die venster van 'n drieverdiepinghuis. Die verf is nie besig om af te dop nie en die kosyne is rooi geverf. Sy hoor 'n gedempte gelag toe sy na die voordeur toe loop. Terwyl sy oor haar rok stryk en die stringetjies klam krulle agter haar ore indruk, stuur sy 'n desperate skietgebed op en klop aan die deur. Sy vou haar hande voor haar en dwing haarself om te glimlag terwyl sy wag. Sy kan maar net hoop dat sy respektabel lyk en nie soos 'n verslonste boemelaar wat die hele middag bergop en -af geloop het nie.

Iemand praat Frans agter haar. Marta wip toe 'n man sy hand verby haar steek en die deur oopmaak. "Verskoon my?"

Hierdie keer praat hy Duits. "Jy kan net ingaan. Hulle gaan jou nie hier buite hoor nie. Hulle het alreeds begin bedien."

Marta loop agter hom in. "Sal u asseblief vir die eienaar gaan sê dat ek hier is oor die kennisgewing in die venster."

Hy loop vinnig in die gang af en verdwyn in 'n ander vertrek.

Die geure in die huis laat Marta se maag grom. Sy het vroeg die oggend laas geëet, en toe net 'n klein bakkie *Müsli*. Sy skrik toe sy mans hard hoor lag. Sy hoor hulle gesels en weer lag, 'n bietjie sagter hierdie keer.

'n Jong, aantreklike donkerkop vrou verskyn in die gang. Sy dra 'n blou rok met 'n hoë kraag en lang moue onder 'n wit voorskoot en sy is hoog swanger. Daar is 'n blos op haar wange en sy vee met die

rugkant van haar hand oor haar voorkop toe sy na Marta toe stap. “Mademoiselle?”

“Fräulein Marta Schneider, Madame.” Sy maak ’n kniebuiging. “Ek het vir die werk kom aansoek doen.” Sy haal haar dokumente uit.

“Ek is eintlik besig om aandete te bedien.” Sy praat vlot Duits en kyk oor haar skouer toe iemand roep.

“Ek kan nou help, as u wil. Ek het in die kombuis van die *Hotel Germania* in Interlaken gewerk. Ons kan later oor die werk praat.”

“*Merci*! Los jou goed sommer by die deur. Ons het ’n kamer vol honger leeus wat gevoer moet word.”

Daar is ’n lang tafel in die eetkamer en die regop stoele aan weerskante is vol mans, meestal jonk, en te oordeel na hulle klere, professioneel. Die mans se luide gesels, gelag en die gerinkel van wynglase weergalm deur die vertrek. Kort-kort roep iemand dat die broodmandjie aangestuur moet word en wynbottels word oor en weer aangegee.

“Solange!” roep die aantreklike man aan die hoof van die tafel. Solange loop na hom toe en sit haar arm om sy skouer terwyl sy in sy oor fluister. Hy kyk na Marta en knik.

Solange klap haar hande teen mekaar. Die mans rondom die tafel word stil. Sy wys na Marta terwyl sy vinnig in Frans praat. Die mans kyk vlugtig na Marta voor hulle verder gesels. Toe Solange na ’n groot sopkom op die punt van die tafel wys, haas Marta haar soontoe en probeer die swaar bak optel. “Nee, Mademoiselle,” protesteer Solange vinnig. “Dis te swaar. Laat hulle hulle borde vir jou aangee.”

Terwyl sy vir die mans van die dik, geurige bredie inskep, kramp haar maag van die honger. Daar is net genoeg in die sopkom om vir elke man ’n vol bak te skep. Sy volg Solange na die kombuis en plaas die leë bak op die werktafel. Solange sak op ’n stoel neer. “Jy het goed gedoen, Mademoiselle! Nie ’n druppel gemors nie.” Sy lig haar voorskoot en klad die sweet van haar voorkop af. “Dank die Here dat jy juis nou gekom het. Daardie mans ... ” Sy lag en skud haar kop. “Hulle eet soos wolwe.”

Marta kan haar maag hoor grom. Solange lig haar wenkbroue. Sy prewel iets in Frans, loop na die oorkant van die vertrek en haal ’n sopbord uit ’n kas. “Eet nou. Ons het ’n paar minute voordat hulle nog wil hê.” Sy vryf haar rug toe sy weer gaan sit.

“Dis heerlik, Madame ... ?”

“Fournier. Solange Fournier. My man, Herve, het aan die hoof van die tafel gesit.”

Marta eet vinnig klaar, en gebruik 'n stukkie brood om die laaste bietjie sous op te vee. Nadat sy haar bord in die wasbak neergesit het, tel sy die kan van die stoof af op. "Moet ek die sopkom weer vol maak?"

Solange knik. "Ek het iemand nodig om my te help om die huis skoon te hou, beddens op te maak, wasgoed te was en in die kombuis te werk."

Marta praat terwyl sy die dik bredie uitskep. "Ek benodig losies, kos en 60 frank 'n maand." Die oomblik toe die woorde uit is, hou Marta haar asem op. Dalk het sy te vinnig gepraat en te veel gevra.

"Jy is 'n meisie wat weet wat jy wil hê en bereid is om te werk." Sy druk met haar hande op haar bobene en staan op. "Hoe gou kan jy begin?"

"Al wat ek moet doen, is om die rugsak wat ek in die portaal gelos het, boontoe te neem."

"*Magnifique*!"

"Bly al daardie mans hier, madame Fournier?"

"Noem my Solange, *s'il vous plaît*." Sy glimlag breed. "En ek sal jou Marta noem." Sy maak 'n mandjie vol brood. "Net 12 van hulle bly hier. Die ander kom eet wanneer hulle in Montreux kom sake doen. 'n Vriend het hulle die eerste keer genooi, en hulle bly terugkom. Soms moet ons hulle wegwys. Nie genoeg plek nie." Die mure sidder van die gelag. "Hulle maak omtrent 'n geraas, *oui*?" Sy lag toe 'n man luid roep. "En my man het die hardste stem van almal." Sy pak 'n laaste paar stukkies brood in die mandjie. "Hy praat nie Duits nie. Kan jy Frans praat?"

"Nee, maar ek wil bitter graag leer."

"*Je pense qui vous allez apprendre rapidement*." Sy glimlag toe sy die deur oopstoot en dit oophou sodat Marta haar met die sopkom kan volg.

Marta skryf vir Rosie.

> *Uiteindelik gaan ek leer Frans praat. Ek het 'n pos in 'n losieshuis vol mans gekry. Die huis behoort aan 'n lieflike paartjie, Herve en Solange Fournier. Madame Fournier dring daarop aan dat ek haar Solange noem. Sy praat Duits, maar Frans is haar eerste taal. Sy praat ook Italiaans en Romeens. Sy is 'n goeie kok. Ek sal gou moet leer Frans praat as ek haar wil help. Sy is swanger en die baba kom teen middel Januarie.*

Marta stuur die Fourniers se adres vir Mamma en vra hoe dit met haar en Elise gaan.

*Liefste Marta*

*Ek is bly dat jou omstandighede verbeter het. Frau Gunnel is 'n vrou om te bejammer, nie te verag nie. Ons weet nooit watter lyding iemand anders in hierdie lewe verduur nie.*

*Moet jou nie so oor Elise bekommer nie. Sy help my in die werkkamer. Sy doen nou al die sny- en rygwerk. My niggie Felda Braun het kom kuier. Haar man, Reynard, is verlede jaar oorlede en sy is baie eensaam. Ek het jou Grindelwald toe geneem toe jy 'n klein dogtertjie was. Jy was mal oor Reynard se koeie. Onthou jy? Die Here het Felda en Reynard nooit met hulle eie kinders geseën nie. As enigiets met my gebeur, sal Elise soontoe gaan en by Felda gaan bly. Hier is haar adres ...*

Marta skryf dadelik terug.

*Hoe siek is Mamma? Moet ek huis toe kom?*

Mamma se handskrif het verander. Die eens sierlike letters toon nou tekens van 'n bewerigheid.

*Moet jou nie oor my bekommer nie, Liebling. Ek is in God se hande, nes jy. Onthou jy waaroor ons daardie dag op die berg gesels het voordat jy Interlaken toe is? Vlieg, Liebling. Ek vlieg saam met jou. Moenie die gemeenskap van die gelowiges verwaarloos nie, Marta. Dit is die liefde van broers en susters wat my deur die jare krag gegee het. Ons is een in Jesus Christus. Mag dit vir jou ook so wees. Jy is kosbaar vir my. Ek het jou lief. Waar jy ook al gaan, weet dat my hart by jou is.*

*Mamma*

Marta skryf aan Rosie.

*Ek is bekommerd oor Mamma. Haar laaste brief het my laat glo dat sy sterwend is, maar sy sê ek moet vlieg. Het jy al vir Elise gesien?*

Marta staan soggens voordag op en maak vuur in die kombuisstoof. Sy bak brood wat in botter gedoop en in kaneel en rosyntjies gerol is. Sy rangskik twee borde met gesnyde vrugte, vul 'n groot skottel met *Müsli* en 'n fles met melk. Sy sorg ook vir koffie en warm sjokolade. Teen die tyd dat Solange ondertoe kom, het Marta die buffet met alles vir die ontbyt gedek.

"Ek het die afgelope maand meer as in die hele jaar gerus. Jy sal vir al die etes moet sorg wanneer die baba kom."

"Ek het wonderlike resepte van die *Hotel Germania*, en ek weet hoe

om die beste wors in Switserland te maak."

"Herve hou nie van Duitse kos nie. Ek sal my resepte met jou deel." Solange knipoog terwyl sy 'n slukkie warm sjokolade vat. "Nog disse vir daardie boek wat jy saam met jou dra."

Marta tik op haar voorskootsak. "*Un jour, quand j'aurai une pension à moi.*"

"Jy is besig om *très rapidement* Frans te leer, maar ons sal harder aan jou aksent moet werk." Sy glimlag tergend.

Sy kry 'n brief van Rosie.

> *Ek was drie maal hierdie week by jou huis. Ek het jou ma se niggie, Felda Braun, ontmoet. Sy is 'n goeie vrou. Ek het nie vir Elise gesien nie. Jou ma het hierdie keer nie verskonings gemaak nie. Sy sê Elise wil niemand sien nie. Jou broer was verlede Sondag by die kerk. Ek het hom oor jou ma en suster uitgevra; hy het gesê dat Elise by die huis gebly het om na jou ma te kyk. Hy en jou pa gaan Bern toe. Dit kan nie te sleg gaan as hulle voel hulle kan weggaan nie …*

Marta voel die spanning in haar opbou. Sy wil dringend huis toe gaan en self sien hoe dit met Mamma en Elise gaan, maar dit het begin sneeu en Solange se baba kan enige oomblik gebore word. Marta kan haar nie met 'n losieshuis vol gaste los nie. Verskeur tussen angs en skuldgevoelens bid sy vir die Here se genade.

Marta wag elke dag gespanne wanneer Herve met die pos inkom.

"*Rien pour vous aujourd'hui*, Marta."

Elke dag hoor sy dieselfde woorde. Daar het niks vir haar gekom nie.

Die stilte vul haar met vrees.

*with me.*

*Your father said he didn't know where Elise had gone. He said she would not come out of her room on the day of the funeral. He didn't look in on her until the next. Your father went out to call the alarm.*

*I remembered how Elise loved to sit by the stream and listen to the living water. When I found her, she looked like an angel asleep beneath a white blanket of eiderdown.*

*I don't know how much Felda Braun told you, but I discovered why Elise hid herself away. She was heavy with child. May God have mercy on the Meyer men for what they did to your poor sister.*

*I found Elise curled up on her side, as though to embrace the baby inside her and keep it warm. My father told me people who freeze to death feel no pain. I pray that is true.*

*You asked me to forgive you. I ask now for your forgiveness. Please do not stop writing. I love you like you are my own sister. I miss you desperately.*

*Ever your friend,*

*Rosie*

Marta wrote back and asked where Papa had buried Elise. She wept at the thought of Elise buried somewhere other than beside Mama, but she knew the church would not want a suicide laid to rest in consecrated soil.

Marta bundled up the next morning, walked to a coach stand, and rode down to Westminster Abbey. She sat on a pew, wondering what Mama would think of this magnificent coronation church. Massive gray columns rose like enormous tree trunks holding up a shadowed canopy above. A rainbow of color splashed across the marble mosaic floors, as sun shone through the stained-glass windows. But the light quickly faded. She listened to the living walking among the shrines to the dead, standing and whispering in the naves lined with crypts holding the bones of great poets and politicians, or gazing at some bronze effigy tomb or sarcophagus.

*Oh, God, where does my sister sleep? Can You show mercy and carry her home to heaven? Or must she suffer the agonies of hell because she lost hope?*

A woman touched Marta on the shoulder and spoke. Startled, Marta wiped tears away quickly. The woman spoke to her in English. Though unable to comprehend the words, Marta took comfort in the woman's gentle smile and tone. Mama might have comforted a

stranger in the same way.

Marta went to Hyde Park the next day and sat on the grass, watching the boats drift by on the blue Serpentine. Even in the open air and sunshine, Marta felt grief weigh down upon her. Mama said God offered her a future and a hope. But what did that mean? Was she supposed to wait until God spoke to her from the heavens? *"Go,"* Mama had said, but Marta didn't know where to go anymore.

She only knew she couldn't continue this way, drowning in sorrow and living with regret. She had to remember what had driven her away from home in the first place. She wanted freedom to become all she could be. She wanted something to call her own. She couldn't have either of those things by sitting and feeling sorry for herself.

Before heading back to the Swiss Home for Girls, Marta went to the Swiss consul's offices.

"Fräulein Schneider!" Kurt Reinhard greeted her warmly. "It is good to see you. I heard you left the consul's house."

Surprised he remembered her at all, Marta told him what had transpired. "I would like to put my name on your list again, Herr Reinhard. But may I request an English household this time, preferably one away from the soot and smoke of London?"

"Of course. How soon will you be able to work?"

"The sooner the better."

"Then I think I have just the place for you."

## Hoofstuk 8

## 1906

In Bern het Marta gevoel sy lewe, maar Parys oorweldig haar. Sy gaan eerste na die Switserse konsulaat. "Ons het ongelukkig op die oomblik nie enige beskikbare poste nie, Fräulein." Die klerk gee vir haar aanwysings na 'n goedkoop losieshuis in die besige strate van die *Rive Droite*. Sy betaal vir 'n week se verblyf.

Marta gaan elke oggend terug konsulaat toe, en die res van die dag verken sy die stad en oefen haar Frans. Sy vra aanwysings en besoek paleise en museums. Sy loop tot vroegaand langs die Seine, verlore tussen die mense wat die stad van ligte geniet. Sy gaan na die *Louvre* en dwaal deur die *Jardin des Tuileries*. Sy gaan sit in die *Notre Dame*-katedraal en bid vir haar sussie se siel.

Haar gebede verlig egter nie die verterende smart nie.

Mamma fluister in haar drome. "*Vlieg, Marta. Moenie bang wees nie,* mein kleiner Adler ... " Marta word huilend wakker. Sy droom ook van Elise, ontstellende drome van haar sussie wat verdwaal het en by die huis probeer uitkom. Marta hoor haar stem eggo. "*Marta, waar is jy? Marta, help my!*" roep sy terwyl die warrelende sneeu haar omvou.

Ná sewe dae besluit Marta sy gaan nie 'n werk in Parys kry nie en koop 'n koetskaartjie na Calais. Van daar af vaar sy oor die Engelse Kanaal en bring die grootste deel van die rit deur oor die reling.

***

Die reën kom in vlae oor Dover. Van daar af neem Marta 'n koets na Canterbury. Sy wens 'n bietjie sy het eerder suidoos na die warmte van Italië gereis het as om Engeland toe te kom. Sy troos haarself dat as sy Engels kan praat, sy nader aan haar doel sal wees. Na een nag in 'n goedkoop kamer neem Marta 'n volgende koets Londen toe.

Teen die tyd dat sy daar aankom, ruik haar woljas soos 'n nat skaap,

voel dit of haar stewels en soom van haar dienlike rok vyf kilogram modder met hulle saamsleep en het sy 'n kopverkoue. Sy stamp haar voete in 'n poging om van die modder ontslae te raak voordat sy by die Switserse konsulaat ingaan om werk en verblyf te soek.

"Skryf jou naam onderaan die lys en vul hierdie vorm in." Die oorwerkte klerk skuif 'n papier oor sy lessenaar en wend hom tot 'n ander stapel papiere.

Daar is alreeds tien meisies se name op die lys. Nadat Marta hare onderaan geskryf het, begin sy die vorm noukeurig invul. Die klerk gaan dit na. "Jy het 'n netjiese handskrif, Fräulein. Praat jy Engels?"

"Ek het gekom om te leer."

"Is jy van plan om na Switserland toe terug te keer?"

Sy weet nie. "Eendag."

"Daar is te veel van ons jongmense wat Amerika toe gaan. Omdat daar soveel geleenthede is, sê hulle."

"Ek mis die sneeu. Ek mis die berge."

"Ja. Die lug daar is ook nie so skoon nie." Hy lees verder. "Aa! Jy het saam met Warner Brennholtz by die *Hotel Germania* gewerk!" Hy glimlag en knik toe hy sy brilletjie afhaal. "Drie jaar gelede was ek vir 'n week in Interlaken. Die beste kos wat ek ooit geëet het."

"Chef Brennholtz het my geleer."

"Hoekom is jy daar weg?"

"Om Frans te leer. Ek is hier om Engels te leer. Daar is meer werksgeleenthede vir mense wat verskillende tale kan praat."

"Baie waar. Praat jy Frans?"

Sy knik styf. "*Assez de servir*." Ten minste genoeg om te bedien.

"Jy het al baie bereik vir iemand van jou ouderdom, Fräulein Schneider." Hy kyk weer na die vorm. "Kleremakery, 'n sertifikaat van *Haushaltungsschule Bern*, opleiding deur Frau Fischer en Warner Brennholtz, 'n baba in die lewe help bring, 'n losieshuis in Montreux bestuur ... "

"Daar is nog baie wat moet gebeur voordat ek alles bereik wat ek my ten doel gestel het, Herr Reinhard."

Herr Reinhard plaas haar vorm bo-op die stapel. "Ek sal kyk wat ek kan doen."

Marta gaan bly in die Switserse Tehuis vir Meisies en wag. Sy het meer geld in Parys uitgegee as wat sy beoog het. Terwyl die ander meisies kom en gaan, bly Marta in die huis om die verkoue af te skud wat sy op pad na Londen gekry het en om die huismoeder, Frau Alger, te help om die kamers skoon en netjies te hou. Sy wonder of sy 'n fout

gemaak het om Londen toe te kom. Die aanhoudende reën en swaar, roetagtige mis van Londen maak haar neerslagtig, en Frau Alger sê dat goeie werk skaars is.

Dan kom daar ’n boodskap van die konsulaat, geteken deur Kurt Reinhard. Die vrou van die Switserse konsul soek ’n assistentkok vir ’n dinee die aand. Marta was en trek haar HB-uniform aan, pak haastig en neem ’n taxi na die konsul se herehuis.

Sy gaan klop aan die agterdeur en word deur ’n oorstuurde bediende ontvang. “Dank Vader!” Sy wys Marta moet inkom. “Frau Schmitz is in ’n toestand. Sy verwag 20 gaste oor minder as twee ure en sjef Adalrik se vrou het vanmiddag siek geword en moes in die hospitaal opgeneem word. Een van die ander bediendes het vanoggend bedank. Ons het net een huisbediende en ek.”

Na die koue, klam lug buitekant is die hitte in die kombuis vir ’n paar oomblikke ’n lafenis. Die bekende geur van goeie Duitse kos herinner haar aan die *Germania Hotel* en Warner Brennholtz. Daar is ander minder aangename goed wat haar ook tref, maar sy besluit dis beter om in ’n rokerige, vensterlose kombuis te wees as om buite in die nattigheid na werk te soek. Sy sit haar tas neer en trek haar jas uit terwyl die bediende haar aan die stroewe, gryskop sjef voorstel. Adalrik Kohler kyk skaars in haar rigting. “Gaan saam met Wilda. Help haar om 20 plekke te dek.”

“Hoeveel gange?”

“Vier. Frau Schmitz wou ses hê, maar sonder my vrou kan ek nie soveel hanteer nie. As jy klaar is, kom kombuis toe. O, en, Fräulein, dit is nie ’n permanente pos nie. Sodra Nadine gesond is, sal jy moet gaan.”

“Ek het gekom om Engels te leer. Daar is ’n groter kans dat ek dit in ’n Engelse huis sal doen.”

“Mooi. Dan sal jy nie teleurgesteld wees nie.”

Met Wilda se hulp dek Marta die tafel met ’n wit damastafeldoek en blou Royal Albert-borde met kristalglase en silwerware. Twee silwerkandelare en ’n rangskikking pers en wit lelies pryk in die middel van die tafel. Marta vou die wit servette in pousterte en plaas hulle in die middel van elke bord. Frau Schmitz, ’n stralende blonde vrou in die veertig, verskyn in ’n blou satynrok. ’n String diamante skitter teen haar keel toe sy om die tafel loop en elke plasing inspekteer. “Dit sal deug.” Marta kniebuig vinnig voordat sy kombuis toe verdwyn.

Teen die einde van die aand pyn Marta se bene van die op- en

afloop tussen die kelder en die eetkamer op die tweede vloer. Toe die gaste weg is en die kombuis skitterskoon is, neem Wilda haar na die bediendekwartiere op die vierde vloer.

Vir die volgende week werk Marta in die rokerige, bedompige kombuis. Soggens neem sy Frau Schmitz se ontbyt na haar slaapkamer op die derde vloer. Sy dra skinkborde na die kinderkamer en bedien die kinderoppasster en die drie hoflike maar weerbarstige Schmitz-kinders. Sy dra skinkborde met plaatkoekies, komkommertoebroodjies en koek na die teekamer op die tweede vloer waar die dame van die huis graag met haar Royal Albert-Regency Blue-teestel en silwerteeservies teepartytjies hou. Saans neem sy skottels na die eetkamer wanneer Herr Schmitz tuiskom vir aandete saam met sy vrou, en nog skinkborde na die kinders se eetkamer op die derde vloer waar die kinderoppasster inwoon.

Nadine kom terug, en ten spyte van Frau Schmitz se klagtes oor die geld, dreig Adalrik om te bedank as sy Marta laat gaan. “Nadine is nog nie heeltemal gesond nie. Sy het nie die stamina om 20 keer ’n dag die trappe aan te durf nie. Marta is jonger en sterker. Sy kom goed reg.”

’n Maand later kry Marta weer verkoue en hierdie keer gaan sit dit in haar bors. Saans is haar bene so seer dat sy nouliks die krag het om haarself die vier stelle op te sleep na die kamer wat sy met Wilda deel. En wanneer sy op haar bed neerval, droom sy van trappe wat soos Jakob se leer tot in die hemel reik. Die trappe vertak na links en regs totdat hulle in die wolke verdwyn. Selfs na ’n nag se slaap, word Marta doodmoeg wakker.

“Jou hoes word erger.” Nadine skink vir haar ’n koppie kookwater en maak suurlemoentee. “Dit sal jou laat beter voel.”

Adalrik lyk stroef. “Gaan sien ’n dokter voordat jy sieker word. Jy wil nie ook in die hospitaal beland nie.”

Marta weet. Adalrik is nie eintlik besorgd oor haar gesondheid nie, maar oor die feit dat Nadine weer haar verpligtings bo in die huis sal moet hervat. “’n Dokter sal net sê dat ek moet rus en baie vloeistof inneem.”

Nadine sorg dat sy baie sop en tee met melk drink, maar ’n ruskans ontwyk haar en haar borsverkoue word erger.

“Ek hoor haar lui,” sê Adalrik vir Marta. ’n Partytjie het tot laatnag aangehou en Marta was aan diens totdat die laaste gas weg is en alles gewas en weggepak is. “Sy sal haar ontbyt in die bed wil hê.”

Marta berei Frau Schmitz se skinkbord. Sy slaag daarin om die eerste stel trappe te klim voordat ’n hoesbui haar oorweldig. Sy sit die

skinkbord hard neer en hoes totdat die spasma oor is. Dan tel sy die skinkbord op en klim die res van die trappe.

"Hierdie ontbyt is koud." Frau Schmitz maak 'n afwysende gebaar. "Vat dit weg en bring vir my kos wat warm is. En maak vinniger hierdie keer."

Op pad ondertoe, in die middel van die eerste stel trappe, begin Marta weer hoes. Sy sak benoud op 'n trap neer, sommer so met die skinkbord op haar skoot. Frau Schmitz kom uit en kyk van bo af na haar voordat sy na haar kamer verdwyn. 'n Oomblik later kom Nadine met die trappe op. Marta kry opgestaan en maak dit tot in die kombuis.

Nadine kom net ná haar in. Sy gee Marta 'n simpatieke kyk. "Ek's jammer, Marta, maar Frau Schmitz sê jy moet gaan."

"Gaan?"

"Sy wil jou uit die huis hê. Vandag nog."

"Hoekom?"

"Sy's bang hulle steek aan. Sy sê sy wil nie hê haar kinders moet kroep kry nie."

Marta gee 'n flou laggie. Vreemd genoeg voel sy verlig. Nog 'n stel trappe en sy sou daar afgeval het. "Ek sal gaan sodra ek my geld kry. En sal jy Wilda vra om my goed te gaan haal, asseblief. Ek dink nie ek sal daardie trappe weer tot bo maak nie." Haar bors brand toe sy onbedaarlik in haar voorskoot hoes.

Toe Nadine uit is, voel Adalrik met die agterkant van sy hand aan haar voorkop. "Jy is vuurwarm."

"Ek het net rus nodig."

"Frau Schmitz is bang jy het tering."

Marta skrik. Is sy bestem om soos Mamma te sterf? Niks wat dokter Zimmer gedoen het, het voorkom dat Mamma in haar eie bloed verdrink het nie.

"Weet jy van 'n goeie dokter wat Duits praat?"

***

Ná die ondersoek help 'n verpleegster Marta aantrek en neem haar deur na dokter Smythe se spreekkamer. Hy staan op toe Marta inkom en wys dat sy moet sit. "Ek het dit al dikwels gesien, Fräulein. Switserse meisies is gewoond aan goeie, skoon berglug, nie swaar rook en klam mis nie. Jy moet teruggaan Switserland toe. Gaan huis toe en

rus."

Marta sluk haar trane terug as sy dink hoe haar pa haar sal ontvang. "Ek sal meer rus in Engeland kry." As Mamma se siekte nie Pappa se hart versag het nie, sal hy haar definitief nie goedgesind wees nie. Sy hoes in haar sakdoek, dankbaar dat daar nie rooi spikkels teen die wit is nie. "Wat ek nodig het, is werk in 'n kleiner huis met minder trappe en 'n kombuis met 'n deur of 'n venster." Die pyn in haar keel bou op totdat sy nie haar hoes kan terughou nie. Toe die bui oor is, kyk sy op.

"Jy moet rus, nie werk nie."

Sy skraap moed bymekaar en kyk hom in die oë. "Het ek tering?"

"Jy is so bleek en maer soos 'n teringlyer, maar nee. Maar, Fräulein, as jy nie beter na jouself kyk nie, kan hierdie ding jou vinniger as tering doodmaak. Verstaan jy my?"

Mismoedig gee sy toe. "Hoeveel rus het ek nodig?"

"Minstens 'n maand."

"'n Maand?"

"Ses weke sou beter wees."

"Ses weke?" Marta hoes totdat sy lighoofdig voel.

Die dokter gee vir haar 'n botteltjie medisyne en sê dat sy elke vier ure 'n lepel daarvan moet drink. "Rus is die beste medisyne, Fräulein. Jou liggaam kan nie teen die infeksie baklei as hy ooreis is nie."

Marta voel siek en neerslagtig toe sy na die Switserse Tehuis vir Meisies teruggaan. Frau Alger gee haar een kyk en stuur haar na 'n bed in 'n stil hoekie van 'n slaapsaal op straatvlak. Te moeg om uit te trek val Marta jas en al op die bed.

Frau Alger kom terug met 'n beker warm water en 'n skottel. "Dit sal nie deug nie."

Marta bewe terwyl die vrou haar help ontklee en haar nagrok aantrek. Sy ervaar 'n ondraaglike verlange na Mamma. Toe sy in trane uitbars, help Frau Alger haar in die bed. Sy neem die medisynebottel en lees die aanwysings. Sy gaan haal 'n lepel en gee Marta haar eerste dosis loudanum voordat sy die dik komberse oor haar trek en hulle knus om haar invou. Sy plaas haar hand op Marta se kop. "*Schlaf, Kind.*" Marta fluister 'n swak dankie, haar oë reeds besig om toe te val.

Sy word wakker toe Frau Alger aan haar raak. "Drink." Sy help Marta regop genoeg om 'n beker dik sop te drink en haar nog 'n lepel medisyne in te gee voordat sy weer teen haar kussing terugsak. Sy droom sy klim stelle en stelle trappe, van stelle wat na links en regs wentel en in die wolke verdwyn. Sy dra 'n swaar skinkbord op haar skouer, en gaan staan om te rus. Haar bene is so seer dat sy weet dat

sy nooit die hemel gaan haal nie. "Ek kan nie meer nie."

"*Ja, jy kan.*" Mamma staan bo haar in 'n wit kleed. "*Moenie opgee nie,* Liebling."

Sy skrik wakker van kerkklokke en raak weer aan die slaap. Sy droom sy en Mamma loop hand aan hand na die St. Stephen's-kerk. Rosie roep na haar en dan is Marta in die weiveld bokant Steffisburg besig om saam met Rosie blomme te pluk.

Sy word vlugtig wakker van reën teen die vensters. Marta ril en trek die komberse tot by haar ken. Sy wil van Mamma en Rosie droom, maar droom dat sy in die sneeu verdwaal. Sy hoor hoe Elise haar naam oor en oor roep. Marta probeer na haar toe hardloop, maar haar voete bly in die sneeu wegsak. Later kruip sy hande-viervoet totdat sy by die bruisende water van die Zulg kom en Elise daar sien lê en slaap. Sy hou 'n baba vas en hulle albei word deur 'n sneeukombers bedek. "Nee." Sy kreun. "Nee. Nee." Frau Alger sit koel waslappe op haar voorkop en praat met haar. Mamma sit in die begraafplaas, besig om nog 'n rok te borduur. Sy kyk met ingesonke oë na haar. "*Moenie terugkom nie, Marta. Vlieg,* Liebling. *Vlieg weg en lewe.*"

Die gerol van koetswiele maak haar wakker. Sy huil, bang dat as sy weer aan die slaap raak sy weer sal droom. Sy hoor die meisies kom en gaan, en sy maak of sy slaap. Frau Alger kom met 'n skinkbord in. "Jy's wakker." Sy sit die skinkbord neer en plaas 'n hand op Marta se voorkop. "Mooi. Jou koors het gebreek." Sy help Marta regop sit.

"Ek's jammer dat ek soveel moeite is." Marta se trane kom en sy kan hulle nie keer nie.

Frau Alger raak sag aan haar skouer. "Stil nou, Marta. Jy is nie moeite nie. En jy gaan binnekort weer gesond wees. Dis swaar om so ver van die huis af te wees, nie waar nie?"

Marta slaan haar hande oor haar gesig en die verlies van Mamma en Elise is intenser as ooit. "Ek het nie 'n huis nie."

Frau Alger kom sit op die bed en neem Marta in haar arms. Sy praat sag met haar soos met 'n kind wat seer het. Marta gee toe aan haar smart en verbeel haar net vir 'n oomblik dat hierdie goedhartige, ouer vrou Mamma is.

***

Ná 'n week in die bed slaag Marta daarin om op te staan. Die huis is leeg; dus maak sy vir haar 'n bakkie warm pap. Hoekom het sy

Engeland toe gekom? Sy voel verlore en kwaad vir haarself. Dalk moes sy in Steffisburg gebly het en Mamma gehelp het. Sy kon na Elise gekyk het. Maar dis nou te laat om aan daardie dinge te dink. Watter soort toekoms sal sy nou hê as sy Pappa gehoorsaam en teruggaan? Mamma het geweet. Mamma het haar gewaarsku om weg te bly.

Sy skraap haar moed bymekaar en skryf vir Rosie.

> *Ek is in Engeland. Pappa het 'n telegram gestuur en gesê ek moet huis toe kom. Hy het niks oor Mamma of Elise gesê nie, en ek weet hy sal van my verwag om die res van my lewe in die winkel deur te bring. As ek nie 'n brief van Mamma se niggie, Felda Braun, gekry het nie, sou ek nie van Elise se dood geweet het nie.*
>
> *Ek het gevlug, Rosie. Ek sal nooit weer na Steffisburg toe teruggaan nie. Die laaste keer toe ek Mamma gesien het, het sy gesê ek moes gaan. Om die waarheid te sê, ek sal eerder alleen in 'n vreemde land sterf as om nog 'n dag onder my pa se dak te bly.*
>
> *Niggie Felda het gesê dis jy wat Elise gekry het. Ek droom elke nag van haar. Sy roep my en verdwyn voordat ek by haar kan kom. Ek bid dat die Here my sal vergewe omdat ek so 'n slegte suster was. Ek bid dat die Here haar vergewe vir dit wat sy aan haarself en haar baba gedoen het. En ek bid dat jy ons ook sal vergewe. Ek is so baie aan jou verskuldig.*
>
> *Marta*

***

Ná nog 'n week se herstel is Marta rusteloos en ongeduldig. Mamma het gesê sy moet vlieg, nie tussen die mure van die Switserse Tehuis vir Meisies sit nie. Rus, het die dokter gesê, maar rus beteken nie noodwendig dat jy in die bed onder 'n hoop komberse moet lê nie. Marta leun met haar voorkop teen die glas en voel hoe die mure van die tronk rondom haar inkrimp. Sy dink aan wat Mamma sou sê as sy nou by haar in die kamer was.

*"God is my krag, Marta. Hy is my hulp in tye van nood … God het 'n plan vir jou lewe … Dalk is dit die Here wat hierdie droom in jou hart gesit het … God is die een wat jou wegdryf … 'n Arend vlieg alleen."*

Sy dink ook aan Elise. Mamma se klein swaeltjie praat met haar. *"Ek het aan my wanhoop toegegee, Marta. As jy opgee, beteken dit jy gee ook toe."*

Marta trek aan en knoop haar woljas toe.

Frau Alger hou haar terug. “Waarnatoe dink jy gaan jy?”

“Ek moet net ’n entjie gaan stap.”

Vasbeslote om haar kragte te herwin, loop Marta elke dag ’n bietjie verder, druk sy haarself ’n bietjie harder. Aanvanklik kan sy kwalik meer as ’n blok loop voordat sy iewers ’n plek kry om te sit en rus. Mettertyd loop sy twee, dan drie. Sy ontdek ’n klein parkie en gaan sit tussen bome en gras. Die lenteblomme begin uitkom en die son steek sy vingers deur die wolke. Soms gaan staan sy in een van die ligbane, sluit haar oë en verbeel haar dat sy in die Alpeveld saam met Mamma of Rosie is.

Kort voor lank kan sy ’n kilometer en ’n half loop voordat sy moet rus. Toe dit eendag begin reën, neem sy haar toevlug tot die *Hare and Toad Pub*. Drie mans sit en bier drink en kyk vlugtig op toe sy na ’n leë tafel in ’n swak verligte hoek loop. Al voel sy ongemaklik en ontuis, besluit sy om te bly. Ten minste sal sy die mense Engels hoor praat.

Die mans praat in gedempte stemme en dan, asof hulle van haar vergeet, praat hulle meer natuurlik. Toe nog een inkom, groet hulle hom en maak plek. Hy praat met die eienaar, oorhandig ’n paar muntstukke en neem ’n bierbeker na die tafel toe. ’n Paar minute later verskyn die eienaar met borde kos op sy arm gebalanseer – vis, te oordeel na die geur, en in een of ander soort deeg gebak. Sy luister en probeer uitmaak wat hulle sê. Sommige woorde klink bekend, ongetwyfeld uit Duits afgelei.

Marta skraap haar moed bymekaar, loop na die toonbank en probeer sin maak van die Engels wat op die spyskaart teen die muur geskryf is. Sy het nie moeite om die pryse uit te maak nie. Die eienaar staan agter die toonbank, besig om ’n bierbeker af te droog. Marta wys na die spyskaart, haal ’n paar sente uit en pak hulle op die toonbank uit. Sy hou haar palms teen mekaar en beweeg haar hande soos ’n vis.

“*Fish and Chips*?”

“*Fish and Chips*,” herhaal sy. “*Danke*.”

Hy bring haar kos en ’n glas water. Hy gaan haal ’n bottel moutasyn by ’n ander tafel en sit dit voor haar neer. “Vir die vis.” Hy beduie.

Marta eet stadig, eksperimenteel, onseker oor wat die diepgebraaide, degerige vis aan haar maag sal doen. Gedurende die volgende uur kom daar nog mense in, en die eetplek is later vol mans en vroue. Sommige het kinders. Marta voel selfbewus omdat sy ’n tafel in beslag neem en loop. Die son het gesak en die mis het in reën verander. Dit neem haar ’n uur om na die huis toe terug te loop.

“Kyk na jou, Marta!” Frau Alger skud haar kop. “Wil jy jou hierdie

keer die dood op die lyf haal?" Sy maak haar by die stoof sit en gee vir haar warm tee. "Hier. Ek het 'n brief vir jou."

Marta se hart klop swaar toe sy Rosie se brief oopskeur.

*My liefste vriendin*

*Ek was bang dat jy my verkwalik omdat ek nie beter na Elise gekyk het nie. Ek het haar die dag na jou ma se begrafnis gaan sien. Ek moes nie gewag het nie. As ek direk na die diens gegaan het, sou Elise dalk nog gelewe het. Maar ek het gewag en ek sal altyd daaroor spyt wees. My ma het saam met my gegaan.*

*Jou pa het gesê hy weet nie waarheen Elise gegaan het nie. Hy het gesê dat sy op die dag van die begrafnis nie uit haar kamer wou kom nie. Hy het eers die volgende dag besef sy is weg. Jou pa het toe uitgegaan om alarm te maak.*

*Ek het onthou hoe graag Elise by die stroom gaan sit het om na die water te luister. Toe ek op haar afkom, het sy soos 'n engel gelyk wat onder 'n wit verekombers aan die slaap geraak het.*

*Ek weet nie hoeveel Felda Braun jou vertel het nie, maar ek het ontdek waarom Elise so weggekruip het. Sy was ver swanger. Mag die Here die Meyer-mans genadig wees vir wat hulle aan jou arme sussie gedoen het.*

*Elise het opgekrul op haar sy gelê, asof om die baba binne-in haar te beskerm en hom warm te hou. My pa het vir my gesê mense wat verkluim, voel geen pyn nie. Ek bid dit is waar.*

*Jy het my gevra om jou te vergewe. Nou vra ek jou om vergifnis. Moet asseblief nie ophou skryf nie. Ek is so lief vir jou soos vir 'n eie sussie. Ek mis jou ontsettend.*

*Jou vriendin vir altyd*

*Rosie*

Marta skryf terug en vra waar Pappa vir Elise begrawe het. Sy huil by die gedagte dat Elise nie langs Mamma begrawe is nie, maar sy weet dat die kerk nie sou toelaat dat 'n selfmoordenaar in gewyde grond begrawe word nie.

Marta trek haar die volgende oggend warm aan, loop na 'n bushalte en ry na Westminster-abdy. Sy gaan sit in een van die banke en wonder wat Mamma van hierdie pragtige kroningskerk sou dink. Die massiewe grys pilare is soos enorme boomstamme waarop die hoë, skemer plafon rus. 'n Reënboog val oor die marmer mosaïekvloer waar die son deur die gebrandskilderde vensters skyn. Maar die lig is vinnig besig om te vervaag. Sy luister hoe die lewendes deur die heiligdom na die dooies toe loop, hoor hulle fluisterstemme in die middeskip met

sy grafkelders waarin die gebeentes van groot digters en politici gehou word, hoor hoe hulle by een of ander brons beeldgraf of sarkofaag gaan stilstaan.

*Ag, Here, waar slaap my sussie? Sal U haar genadig wees en haar na u huis in die hemel dra? Of moet sy die ellende van die hel verduur omdat sy hoop verloor het?*

Marta skrik toe 'n vrou aan haar skouer raak en begin praat. Sy vee haar trane vinnig af. Die vrou praat Engels met haar. Alhoewel sy haar nie verstaan nie, put Marta troos uit die vrou se sagte glimlag en stem. Mamma sou 'n vreemdeling op dieselfde manier getroos het.

Die volgende dag gaan Marta Hyde Park toe en gaan sit op die gras van waar sy kyk hoe die bote op die blou Serpentine verbyvaar. Selfs in die oopte en sonskyn is Marta bewus van die smart wat swaar op haar lê. Mamma het gesê dat die Here 'n toekoms en 'n verwagting vir haar het. Maar wat beteken dit? Is sy veronderstel om te wag totdat God vanuit die hemel met haar praat? "*Gaan,*" het Mamma gesê, maar Marta weet nie meer waarnatoe nie.

Sy weet net dat sy nie so kan aangaan met haar verswelgende hartseer en verwyte nie. Sy moet onthou wat haar in die eerste plek van die huis af weggedryf het. Sy het na die vryheid gesmag om haar volle potensiaal te bereik. Sy het na iets gesmag wat sy haar eie kon noem. Sy gaan nie een van daardie dinge hê as sy haarself sit en bejammer nie.

Voordat sy na die tehuis toe teruggaan, besluit Marta om by die Switserse konsulaat aan te doen.

"Fräulein Schneider!" Kurt Reinhard groet haar hartlik. "Dit is goed om jou te sien. Ek het gehoor jy is weg by die konsul."

Verras dat hy haar enigsins onthou, vertel Marta hom wat gebeur het. "Ek wil my naam asseblief weer op die lys sit, Herr Reinhard. Maar is dit moontlik om hierdie keer vir 'n Engelse huishouding aansoek te doen, verkieslik weg van die roet en rook van Londen."

"Natuurlik. Hoe gou kan jy begin werk?"

"Hoe gouer hoe beter."

"Dan het ek dalk net die plek vir jou."

## Chapter 9

Marta rode to Kew Station and walked the rest of the way to Lady Daisy Stockhard's three-story Tudor house near Kew Gardens. She expected to meet with the mistress of housekeeping. Instead, a stooped butler showed her into a parlor with daybeds and wingback chairs, and a large, low, round table covered with books. Every wall boasted a gilt-framed landscape. The floor was covered with a Persian rug. Curved, carved-legged tables with marble tops held brass lamps, and a pianoforte stood in the far corner with a marble bust of Queen Elizabeth. Over the fireplace hung a portrait of an English army officer in dress uniform.

It took but a few seconds to take it all in and redirect her attention to a white-haired lady dressed elegantly in black, sitting in a straight-backed chair, and another much younger, plump and dressed in frothy folds of pink, sitting on a chaise, her back to the windows and a book open on her lap.

"Thank you, Welton." The older woman took Marta's documents from him and put on tiny, wire-framed glasses as she read.

The younger woman, whom Marta took to be the lady's daughter, said something in English and sighed. Her mother answered pleasantly, to which the daughter lifted her book and made a dismissive sounding comment. The only part of the conversation Marta was fairly certain she understood was that the young woman's name was Millicent.

Lady Stockhard removed her glasses carefully and looked up. She addressed Marta in passable German. "Don't stand in the doorway, Fräulein Schneider." She beckoned. "Come in and let me have a good look at you." Marta came a few steps into the room and stood with her hands clasped in front of her. "Mr. Reinhard tells me you don't speak English. My German is limited. Enid, my cook, will teach you English. Honore and Welton will help as well. He takes care of the gardens. I used to love gardening. It's good for the soul."

Millicent sighed in annoyance. She said something that Marta didn't understand.

Lady Stockhard answered pleasantly and then indicated that Marta should sit in a chair close to her. "I like to get to know the people who would join my staff."

Her daughter glowered and spoke again in English. Marta had no difficulty understanding her condescending tone or dismissive look.

Lady Stockhard said something to her daughter, then smiled and spoke to Marta. “I told her you have training as a dressmaker. That will please her.”

Millicent snapped her book shut and rose. A rustling of skirts announced her departure.

“Do you like gardens, Fräulein?”

“Yes, ma’am.” She didn’t know what to make of Lady Stockhard with her inviting attitude.

“Kew Gardens is a short walk away. I used to spend hours walking there. Now I can only just manage to walk around the house. Someone must take me to Kew Gardens in a wheelchair. Welton is too old, poor dear, and Ingrid met her handsome coachman. I have Melena, but she misses Greece and her family so much, I doubt she’ll stay long. Are you homesick for your family?”

Marta couldn’t hide her surprise that an English lady would talk to her as though passing time with a friend. “I’ve been away from home nearly two years, ma’am.”

“And your mother doesn’t miss you?”

She felt a stab of pain. “My mother died in January, ma’am.”

“Oh.” She looked dismayed. “Please accept my condolences. I don’t mean to pry.” The lady looked down at the documents on her lap. “Marta. A good Christian name. Mr. Reinhard writes you are a good worker, but Swiss girls always are.” Lady Stockhard raised her head and smiled. “I’ve had three in my employ over the years, and not one has disappointed me. I’m sure you won’t either.” She took a small silver bell from her side table and rang it.

A dark-haired, dark-eyed maid appeared. “Yes, Lady Daisy?”

“Honore, please show Marta to her quarters, and then introduce her to Enid and Melena.” She leaned over and put her hand on Marta’s knee. “English from now on, dear. It will be difficult at first, but you will learn more quickly that way.”

Enid, the rotund and loquacious cook, spoke German, English, and French. When Marta said she had never met anyone like Lady Stockhard, who treated a servant so kindly, Enid nodded. “Oh, our lady is someone very special. She’s not like so many others who look down their noses on those who serve them. Not like her daughter, who gives herself airs. Lady Daisy always hires foreign servants. She says it’s an inexpensive way to visit another country. Melena is from Greece, Honore comes from France, and I’m from Scotland. Now, we have you, our little Swiss maid. Lady Daisy says if people can get

along, then countries can also."

"And Welton?"

"British, of course. He served with Sir Clive in India. When Welton returned, he came to pay his respects to our lady. He had retired and needed work. Of course, Lady Daisy hired him immediately and gave him the room over the carriage house. Welton and my late husband, Ronald, became good friends. Enough talking in German. I find it exhausting. And we have much to do." As they worked side by side, Enid pointed out objects, said the English word, and had Marta repeat it.

The next morning, the more reticent Honore taught Marta English phrases while they made beds, freshened rooms, and folded away clothing Miss Millicent had cast on chairs and floor that afternoon before going to call on a friend.

"Good morning, Miss Stockhard." Marta repeated the phrase. "Do you wish the drapes drawn, Miss Stockhard? May I bring you breakfast in bed, Miss Stockhard?"

Even the taciturn Welton became Marta's instructor. When Enid sent her out for fresh vegetables from the garden, Welton carried on with names posted at the ends of rows. "Lettuce, cucumber, string, pole, beans, gate," he told her, then shouted, "Rabbit!" He followed the last word with a string of others Marta knew better than to repeat.

Every afternoon, Lady Stockhard rang her little silver bell, sat in her wheelchair, and waited for Melena to come and take her for an outing to Kew Gardens. Marta helped Enid prepare savories and sweets for high tea. As soon as Lady Stockhard and Melena returned, Marta wheeled the tea cart into the conservatory. She set a table with a silver pot of Ceylon or India tea spiced with cinnamon, ginger, and cloves and plates of cucumber sandwiches, Scotch eggs, and currant brioches.

"What would you like, Melena?"

Lady Stockhard never ceased to surprise Marta. "She's serving tea to Melena, as though she's a guest and not a servant," she told Enid.

"She often does when Miss Millicent is out of the house. Sometimes, when her daughter goes traveling, Lady Daisy will even join us in the kitchen."

Enid, like Warner Brennholtz, shared her culinary knowledge openly. She didn't mind when Marta wrote notes in her book, even going so far as to read what she wrote and add tidbits Marta may have forgotten. Marta filled pages with recipes for crumbly scones, Scottish

shortbread, Chelsea buns, Yorkshire pudding, steak and kidney pie, and Lancashire hotpot.

"I've got a dozen others to give you," Enid told her. "Shepherd's pie, toad-in-the-hole, and oxtail soup are a few of our lady's favorites, but Miss Millicent would rather have rack of lamb and beef Wellington. When the young lady goes off on her next trip, we'll have ourselves some plain English cooking again." Enid rubbed seasonings into a hunk of meat.

"Miss Millicent must love to travel."

Enid snorted. "She has her motives." She shrugged and rolled the roast, rubbing more seasonings on the underside.

Marta received a letter from Rosie.

*Elise is buried in our favorite meadow. Spring flowers are in bloom. I have not gone to church since Elise died, but I sit on our log and pray for her soul every day.*

*Father John came up yesterday afternoon. He told me he would rather lie beneath a blanket of flowers with a view of Thunersee and the mountains than be under six feet of dirt in the confines of stone walls inside town. When I cried, he held me.*

*He said the church must have rules, but God is Elise's Maker and God is just and merciful. He said the Lord promised not to lose any of His children. His words helped me, Marta. I hope they will help you, too.*

Marta wished she could feel at peace, but she couldn't shake the guilt. Had she gone home, Mama might still have died, but surely Elise would have lived. How dared she go on making plans for herself when it had been her dream that made her leave them behind—vulnerable, unloved, and unprotected? Though she despised her father, perhaps he was right after all. She did think of herself first; she did think she could do better than her brother. She was ambitious and unrepentantly disobedient. Perhaps he was also right in saying she deserved nothing more than to serve in someone else's household. But before God, she swore it would never be his.

When Melena went home to Greece, Marta found herself assigned to new responsibilities.

*Dear Rosie,*

*I have become Lady Daisy's companion. She is a most unusual lady. I have never known anyone to discuss so many interesting topics. She doesn't treat her servants like slaves, but is genuinely interested in our lives. She had me sit with her in church last Sunday.*

Often, during their outings to Kew Gardens, Lady Stockhard talked about books. "Feel free to use my library, Marta. I can only read one at a time, and books shouldn't gather dust. It's lovely in spring, isn't it? Of course, the gardens are always lovely, even in winter. The holly leaves look greener and the red berries redder against the snow. You must need to rest by now. Let's sit awhile by the pond."

Waxy purple and yellow lilies rose on thick stems above the huge, green, plate-shaped leaves floating on the murky surface of the water. Mama would have loved Kew Gardens with all its varied beauty, birds flitting and fluttering from tree to tree, and rainbows in the misty spring rain.

Marta pushed the wheelchair along the walk through a wooded glen. It reminded her of the lush green of Switzerland. Flowers popped bright faces up among the green grasses. Marta felt suddenly homesick for the Alpine meadows covered with spring blossoms. Grief welled up as she thought of Elise sleeping beneath a blanket of spring green and flowers and Rosie sitting on the fallen tree, praying for her soul. Wiping away tears, she pushed Lady Daisy along in the wheelchair.

"Do you miss your mother?"

"Yes, ma'am." And Elise, though she never spoke of her.

"I know what it is to mourn. I lost my husband to fever in India twenty years ago, and there isn't a day that passes that I don't miss him. Millicent was six when I brought her home. I wonder sometimes if she remembers her father or India with all its exotic scents and sounds." She laughed sadly. "We rode together on an elephant more than once, and she loved to watch the local snake charmer."

"No one would ever forget such things, Lady Daisy."

"Not unless they wanted to forget." Lady Stockhard smoothed the blanket covering her legs. "We grieve for those we've lost, but it's the living that cause us the most pain. Poor Millicent. I don't know what will become of her."

Marta didn't know how to boost Lady Daisy's spirits.

"Don't worry about Lady Daisy," Enid told Marta that evening. "She gets like this sometimes after Miss Millicent leaves on holiday. She'll be herself in a few days."

"Why doesn't Lady Daisy travel with her daughter?"

"She did for a while, but things never worked out when our lady was along. Miss Millicent prefers going alone. She sees the world differently than our lady. And who's to say who's right. The world is

what it is."

None of the staff had any fondness for Miss Millicent, especially Welton, who stayed to the garden as much as possible whenever Lady Daisy's daughter was home. The air grew colder in the house when Miss Millicent was present. When summoned, Marta went quickly to wherever Miss Millicent might be, curtsied, received her instructions, curtsied again, and departed to do what she had been told. Unlike Lady Stockhard, Miss Millicent never addressed a servant by name, asked how she felt, or discussed anything.

After six months in Lady Stockhard's employ, Marta had learned enough English to follow whatever instructions might be given.

She disliked Miss Millicent almost as much as she liked Lady Daisy. The young woman treated her mother with contempt. "One might think you prefer the company of servants to that of peers, Mother."

"I like everyone."

"Everyone is not worthy. Did you have to talk to the gardener in the front yard?"

"His name is Welton, Millicent, and he's part of the family."

"It's about time tea arrived!" she complained. "The point is, everyone in the neighborhood saw you. What will people think?"

"That I'm talking to my gardener."

"You're impossible." Miss Millicent treated her mother like a recalcitrant child. Leaning forward, she looked at the tiered dishes and groaned. "Egg and watercress sandwiches again, Mother. Cook knows I prefer spicy chicken and currant brioches. And it would be nice to have chocolate *éclairs* more often than once a month."

Marta positioned the trolley and set the silver tea service on the table, closer to Lady Stockhard than her daughter, turning the handle so her lady could easily grasp it. She felt Miss Millicent's cold glare. When Marta put the tiered dishes within easy reach as well, Lady Daisy smiled at her. "Thank you, Marta."

"The girl doesn't know how to set a table." Miss Millicent rose enough to reach across and grasp the teapot. Pouring herself a cup of tea, she returned the pot to where Marta had placed it. Then she proceeded to fill her plate with sandwich wedges, sponge drops with jam, and cream-filled strawberry meringues. "No one needs to talk to a gardener for longer than a few minutes, Mother, and you were outside for the better part of an hour. Do you have any idea what people will say about that?" She sat and put an entire sponge drop

into her mouth. Her cheeks bulged as she chewed.

Lady Stockhard poured her own tea. “People always talk, Millicent.” She added a bit of cream and two scoops of sugar. “If they have nothing to talk about, they’ll invent something.”

“They won’t have to invent a thing. It doesn’t even occur to you how I feel, does it? How can I show my face outside the front door when my mother is the scandal of the neighborhood?”

Fuming, Marta returned to the kitchen. “Miss Millicent wants spicy chicken sandwiches tomorrow.”

“If I make spicy chicken, she’ll want something else. There’s no pleasing her.”

“I’m surprised Miss Millicent receives so many invitations.”

“She can be quite charming when she has reason to be. And I understand she can be quite pleasing to young men.” Enid shrugged. “I’ll be needing more carrots and another onion. Why don’t you go on out to the garden? You look like you could use a breath of fresh air. But don’t be long. Her Highness will be wanting the tea things removed from the parlor. She’s invited guests for dinner.”

Miss Millicent stayed home for two months, then left again.

“She must love to travel.”

Enid gave a snort. “She’s gone hunting. And I don’t mean foxes.”

“What, then?”

“Miss Millicent is off on another one of her husband-hunting expeditions. It’s Brighton this time because she heard a friend has a brother who’s eligible. She’ll be home in a few weeks, disappointed. She’ll be moody and disagreeable, and she’ll stuff herself with scones and marmalade, cakes and spicy chicken sandwiches. Then, she’ll start writing letters again, and she’ll keep writing until someone invites her to come for a visit on the Continent or in Stratford-upon-Avon or in Cornwall. She meets people everywhere she goes, and she keeps their names and addresses.”

Enid’s prophecy proved true. Miss Millicent came home after two weeks, and she stayed in her room for another, demanding that all her meals be brought to her. Marta would find her propped up in bed, reading Jane Austen romances. After exhausting the staff with constant demands, she went off to Dover to visit a sick friend.

“I heard her tell Lady Daisy the lady must be on her deathbed,” Marta told Enid. “The vicar comes to visit several times a week.”

“A vicar, you say? Well, maybe Miss Millicent is beginning to see the light and lowering her standards. But if the man has a lick of

sense, he'll heed the apostle Paul's advice and remain unmarried!"

Miss Millicent returned in a foul temper.

Lady Daisy ordered beef Wellington. Enid clucked her tongue as she iced a chocolate cake. "Things must not have gone well in Dover. No big surprise there. Miss Millicent will be off again soon enough, to Brighton or Cambridge."

Millicent didn't spend a week in her room this time. She lounged in the conservatory, regaling her mother with complaints. "It's a perfectly horrid place, Mother. I don't know why anyone would want to live in that cold, dreary place."

"Did you attend church with Susanna?"

"Of course, but I didn't like the vicar at all. For all his kind attention to Susanna, he was quite dull."

Back in the kitchen, Enid sighed. "More likely she tossed out her line and didn't even get a bite."

Another letter came from Rosie. She had married Arik, and she expected to be blissfully happy for the rest of her life. She wished the same to Marta, who felt a sense of loss and envy. Ashamed she could resent such happiness, Marta prayed God would bless them and spent a month's salary on white lawn, Irish lace, satin ribbons, silk embroidery thread, needles, and a hoop. While others slept, Marta sat in an alcove with a candle burning and made a dressing gown fit for a princess. It took two months to finish it.

> *I have never worn anything so beautiful in my life! Even my wedding dress could not compare. I have wonderful news. Arik and I expect a baby to arrive just before our first anniversary.*
>
> *I can't express to you how happy I am. I pray God will bless you with happiness, too, Marta. I pray you will meet someone you can love as much as I love Arik.*

Marta folded the letter away and added it to the growing bundle. Love could be a two-edged sword. What guarantee was there that it would be returned? Solange and Rosie had been blessed by the men they loved. Mama had not been so fortunate. Marta began work on a christening gown and bonnet.

## Hoofstuk 9

Marta ry tot by Kew-stasie en loop die res van die pad na lady Daisy Stockhard se drieverdiepinghuis naby Kew Gardens. Sy het verwag om deur die hoofhuishoudster ontvang te word. In plaas daarvan neem ’n krom butler haar na ’n sitkamer met rusbeddens en gemakstoele, en ’n groot, lae, ronde tafel vol boeke. Al vier mure is behang met landskappe in vergulde rame. ’n Persiese mat bedek die vloer. Koperlampe staan op marmertafels met kunstig gekerfde pote. In die oorkantste hoek staan ’n klavesimbel met ’n marmer borsbeeld van koningin Elizabeth. Bokant die kaggel hang ’n skildery van ’n Britse offisier in uniform.

Dit neem haar enkele sekondes om dit alles in te neem, en dan wend sy haar na die regop stoel van ’n ou dame wat elegant in swart geklee is. ’n Ander veel jonger, plomp vrou in pienk frille sit op ’n sitbank, haar rug na die venster en ’n boek oop op haar skoot.

“Dankie, Welton.” Die ouer vrou neem Marta se dokumente by hom en sit ’n klein brilletjie op voordat sy begin lees.

Die jonger vrou, Marta neem aan dis die dame se dogter, sê iets in Engels en sug. Haar ma antwoord vriendelik waarop die dogter haar boek optel en iets met ’n afwysende klank in haar stem sê. Die enigste deel van die gesprek wat Marta taamlik seker is sy verstaan, is dat die jong vrou se naam Millicent is.

Lady Stockhard haal haar brilletjie versigtig af en kyk op. Sy praat in gangbare Duits. “Moenie daar in die deur staan nie, Fräulein Schneider.” Sy wink. “Kom in sodat ek mooi na jou kan kyk.” Marta kom ’n paar treë nader en staan met haar hande voor haar gevou. “Meneer Reinhard sê my dat jy nie Engels praat nie. My Duits is maar beperk. Enid, my kok, sal jou leer Engels praat. Honore en Welton sal ook help. Hy versorg die tuin. Ek was altyd so lief vir tuinmaak. Dis goed vir die siel.”

Millicent sug ergerlik. Sy sê iets wat Marta nie verstaan nie.

Lady Stockhard antwoord vriendelik en wys dat Marta op een van die stoele naby haar moet kom sit. “Ek hou daarvan om die mense te

leer ken wat ek gaan aanstel."

Haar dogter frons en praat weer in Engels. Marta sukkel nie om haar neerbuigende stemtoon of minagtende kyk te verstaan nie.

Lady Stockhard sê iets vir haar dogter, glimlag en praat met Marta. "Ek het vir haar gesê dat jy as kleremaakster opgelei is. Dit behoort haar tevrede te stel."

Millicent klap haar boek toe en staan op. Haar uittog word deur 'n geritsel van rokmateriaal vergesel.

"Hou jy van tuine, Fräulein?"

"Ja, Mevrou." Sy weet nie hoe om lady Stockhard se innemendheid te verstaan nie.

"Kew Gardens is net 'n entjie se stap hiervandaan. Ek het altyd ure daar rondgedwaal. Nou kan ek nouliks in die huis rondloop. Iemand moet my in 'n rolstoel na Kew Gardens toe neem. Welton is te oud, die arme siel, en Ingrid het haar aantreklike koetsier ontmoet. Ek het vir Melena, maar sy verlang te veel na Griekeland en haar ouers. Ek twyfel of sy lank sal bly. Verlang jy na jou familie?"

Marta is seker haar verbasing wys. Dat 'n Engelse dame sowaar met haar sit en gesels asof sy saam met haar vriendin kuier! "Ek is al amper twee jaar van die huis af weg, Mevrou."

"En verlang jou ma nie na jou nie?"

Dis van voor af seer. "My ma is in Januarie oorlede, Mevrou."

"Ai tog." Sy lyk jammer. "My innige simpatie. Ek wil nie nuuskierig wees nie." Die dame kyk vir 'n oomblik na die dokumente op haar skoot. "Marta. 'n Goeie Bybelse naam. Meneer Reinhard skryf dat jy 'n goeie werker is, maar Switserse meisies is gewoonlik." Lady Stockhard kyk op en glimlag. "Deur die jare het ek drie in my diens gehad en nie een van hulle het my teleurgestel nie. Ek is seker jy sal ook nie." Sy tel 'n klein silwerklokkie op die tafel langs haar op en lui dit.

'n Meisie met donker hare en oë verskyn. "Ja, lady Daisy?"

"Honore, neem Marta asseblief na haar kamer toe, en gaan stel haar voor aan Enid en Melena." Sy leun vorentoe en plaas haar hand op Marta se knie. "Engels van nou af, my kind. Aan die begin sal dit moeilik wees, maar dis die vinnigste manier om te leer."

Enid, die mollige en spraaksame kok, praat Duits, Engels en Frans. Toe Marta sê dat sy nog nooit iemand soos lady Stockhard ontmoet het wat bediendes so vriendelik behandel nie, knik Enid. "Ag, ons dame is iemand baie spesiaal. Sy is nie soos baie ander mense wat neersien op dié wat hulle bedien nie. Nie soos haar aanstellerige dogter nie. Lady Daisy het nog altyd bediendes uit ander lande

aangestel. Sy sê dit is ’n goedkoop manier om ’n ander land te besoek. Melena kom van Griekeland, Honore van Frankryk en ek is van Skotland. En nou het ons vir jou, ons klein Switserse aanstelling. Lady Daisy sê dat as mense oor die weg kan kom, lande dit ook kan doen.”

“En Welton?”

“Brits, natuurlik. Hy het saam met sir Clive in Indië diens gedoen. Toe Welton teruggekeer het, het hy sy simpatie aan ons dame kom betuig. Hy was afgetree en het werk nodig gehad. Lady Daisy het hom natuurlik dadelik aangestel en hom die kamer bo die koetshuis gegee. Welton en my oorlede man, Ronald, het goeie vriende geword. Nou is ek moeg in Duits gepraat. Ek vind dit uitputtend. En daar is baie wat gedoen moet word.” Waar hulle sy aan sy werk, wys Enid na voorwerpe, sê die Engelse woord, en laat Marta dit herhaal.

Die volgende oggend is dit die meer teruggetrokke Honore se beurt om Engelse frases vir Marta te leer terwyl hulle besig is om beddens op te maak, kamers op te ruim en die klere op te vou wat juffrou Millicent die middag op die vloer en oor stoele gegooi het voordat sy by ’n vriendin gaan kuier het.

“Goeiemôre, juffrou Stockhard.” Marta herhaal die frase. “Kan ek die gordyne oopmaak, juffrou Stockhard? Kan ek vir u ontbyt in die bed bring, juffrou Stockhard?”

Selfs die swygsame Welton word Marta se instrukteur. Wanneer Enid haar tuin toe stuur vir vars groente begin Welton met die naambordjies wat aan die einde van die rye geplant is. “Blaarslaai, komkommer, draad, paaltjie, bone, hek,” beduie hy, en dan gil hy ontsteld: “Haas!” Marta weet van beter as om die volgende rits woorde te herhaal.

Elke middag lui lady Stockhard haar klein silwerklokkie en wag in haar rolstoel sodat Melena haar vir ’n uitstappie na Kew Gardens kan neem. Marta help Enid om sout en soet versnaperings vir die teemaaltyd voor te berei. Wanneer lady Stockhard en Melena terugkom, stoot Marta die teetrollie na die glashuis. Sy dek ’n tafel met ’n pot Ceylon of Indiese tee gegeur met kaneel, gemmer en naeltjies, komkommertoebroodjies, Skotse eiers en korentekoekies.

“Wat kan ek vir jou aanbied, Melena?”

Marta verwonder haar elke dag ’n bietjie meer aan lady Stockhard. “Daar sit sy vir Melena en tee bedien asof sy ’n gas en nie ’n bediende is nie,” vertel sy vir Enid.

“Sy doen dit gereeld as juffrou Millicent nie by die huis is nie. Soms, wanneer haar dogter uitstedig is, sal lady Daisy selfs in die kombuis

by ons kom kuier."

Nes Warner Brennholtz is Enid ook nie suinig met haar kulinêre kennis nie. Sy gee nie om as Marta aantekeninge maak nie, gaan selfs sover om dit te lees en hier en daar iets by te voeg wat Marta uitgelaat het. Marta skryf bladsye vol resepte vir krummelrige botterbroodjies, Skotse brosbeskuitjies, Chelseabolletjies, Yorkshirepoeding, steak-en-lewer-pastei en Lancashirehutspot.

"Ek het nog dosyne om vir jou te gee," sê Enid vir haar. "Herderspastei, ouvrou-onder-die-kombers en beesstertsop is maar 'n paar van ons dame se gunstelinge, maar juffrou Millicent sal eerder lamribstuk en bief Wellington eet. Wanneer die jong juffer op haar volgende reis vertrek, bederf ons onsself weer met ons Engelse kosse." Enid is besig om kruie in 'n stuk vleis in te vryf.

"Juffrou Millicent is seker baie lief vir reis."

Enid snork. "Sy het haar motiewe." Sy haal haar skouers op toe sy die braaiboud omdraai om nog kruie aan die onderkant in te vryf.

Marta ontvang 'n brief van Rosie.

> *Elise is in ons gunsteling weiveld begrawe. Daar is oral lenteblomme. Sedert Elise se dood was ek nog nie weer in die kerk nie, maar ek gaan sit op ons stomp en bid elke dag vir haar siel.*
>
> *Vader John het gistermiddag soontoe gekom. Hy sê hy lê eerder onder blomme met 'n uitsig op die Thunersee en die berge as ses voet onder die grond tussen klipmure in die dorp. Hy het my vasgehou toe ek gehuil het.*
>
> *Hy sê die kerk moet hulle reëls hê, maar God is Elise se Skepper en God is regverdig en genadig. Hy sê die Here belowe dat nie een van sy kinders verlore sal gaan nie. Sy woorde het my gehelp, Marta. Ek hoop hulle help jou ook.*

Marta wens sy kon vrede kry, maar sy kan nie van haar skuldlas ontslae raak nie. As sy huis toe gegaan het, sou Mamma dalk steeds doodgegaan het, maar Elise sou beslis nog gelewe het. Hoe durf sy aangaan en haar eie planne maak as dit haar droom was wat gemaak het dat sy hulle agtergelaat het – kwesbaar, ongeliefd en onbeskermd. Alhoewel sy haar pa verag, was hy dalk reg. Sy dink eerste aan haarself; sy dink sy kan beter vaar as haar broer. Sy is ambisieus en onbewoë ongehoorsaam. Dalk is hy ook reg as hy sê dat sy niks meer verdien as om in iemand anders se huis te werk nie. Maar sy het voor die Here gesweer dat dit nooit so sal wees nie. Toe Melena teruggaan Griekeland toe, word daar ander verantwoordelikhede aan Marta toegeskryf.

*Liewe Rosie*

*Ek het lady Daisy se metgesel geword. Sy is ’n buitengewone mens. Ek het nog nooit iemand geken wat oor soveel interessante onderwerpe kan gesels nie. Sy behandel haar bediendes nie soos slawe nie, maar stel opreg belang in ons lewe. Sy het my verlede Sondag langs haar in die kerk laat sit.*

Gedurende hulle uitstappies na Kew Gardens praat lady Stockhard dikwels oor boeke. “Jy kan gerus van my biblioteek gebruik maak, Marta. Ek kan net een op ’n slag lees en dit is nie reg dat boeke net stof vergaar nie. Is die lente nie lieflik nie? Die tuine is natuurlik altyd mooi, selfs in die winter. Die hulsboom se blare lyk groener en die rooi bessies rooier teen die sneeu. Jy is nou al seker moeg geloop. Kom ons gaan sit ’n rukkie by die water.”

Wasagtige pers en geel lelies verrys bokant die groot, plat, groen blare wat op die troebel oppervlak van die water dryf. Mamma sou Kew Garden so geniet het met sy skoonheid, die bome vol kwetterende voëls, en die reënboë in die mistige lentereën.

Marta stoot die rolstoel deur ’n woudagtige dal. Dit herinner haar aan die welige groen van Switserland. Die blomme staan met helder gesiggies tussen die groen gras. Marta verlang skielik na die Alpynse blommeweelde, en haar hart krimp by die gedagte aan Elise onder haar kombers van lentegras en blomme en Rosie wat op die omgevalle boom sit en vir haar siel bid. Sy vee haar trane sommer so in die loop af.

“Verlang jy na jou ma?”

“Ja, Mevrou.” En Elise, al praat sy nooit oor haar nie.

“Ek weet wat dit is om te treur. Ek het my man 20 jaar gelede in Indië verloor, en nie ’n dag gaan verby dat ek hom nie mis nie. Millicent was ses jaar oud toe ek haar huis toe gebring het. Ek wonder soms of sy haar pa onthou. Of Indië met sy eksotiese geure en klanke.” Sy lag hartseer. “Ons het meer as een maal saam op ’n olifant se rug gery en sy was mal daaroor om na die plaaslike slangbesweerder te kyk.”

“Dit is dinge wat niemand sal vergeet nie, lady Daisy.”

“Nie tensy hulle wil vergeet nie.” Lady Stockhard vryf oor die kombers oor haar bene. “Ons treur oor die mense wat ons verloor het, maar dit is die lewendes wat ons die grootste leed aandoen. Arme Millicent. Ek weet nie wat van haar gaan word nie.”

Marta weet nie hoe om lady Daisy op te beur nie.

“Moet jou nie oor lady Daisy bekommer nie,” sê Enid daardie aand

vir haar. "Sy raak soms so wanneer juffrou Millicent op vakansie vertrek. Oor 'n paar dae sal sy weer haar ou self wees."

"Hoekom reis lady Daisy nie saam met haar dogter nie?"

"Sy het aanvanklik, maar dinge het nooit uitgewerk wanneer ons lady saamgegaan het nie. Juffrou Millicent verkies dit om alleen te gaan. Sy sien die wêreld anders as ons lady. En wie is reg? Die wêreld is wat dit is."

Nie een van die personeellede koester enige toegeneentheid teenoor juffrou Millicent nie. Die minste van almal Welton, wat soveel tyd moontlik in die tuin deurbring wanneer lady Daisy se dogter by die huis is. Daar is 'n kilte in die huis wanneer juffrou Millicent teenwoordig is. Wanneer Marta ontbied word, haas sy haar na waar juffrou Millicent ook al is, kniebuig, ontvang haar opdrag, kniebuig weer, en gaan doen wat sy verlang. Anders as lady Stockhard het Millicent 'n bediende nog nooit op die naam aangespreek, gevra hoe dit gaan of enigiets bespreek nie.

Ná ses maande in lady Stockhard se diens het Marta genoeg Engels geleer om enige opdrag te verstaan wat sy ontvang.

Haar renons in juffrou Millicent is amper net so groot soos haar liefde vir lady Daisy. Die jong vrou behandel haar ma met minagting. "'n Mens sou dink dat Ma die geselskap van bediendes bo dié van gelykes verkies."

"Ek hou van almal."

"Nie almal is dit werd nie. Was dit nodig dat Ma in die voortuin met die tuinier praat?"

"Sy naam is Welton, Millicent, en hy is deel van die familie."

"Dis omtrent hoog tyd dat 'n mens tee kry in hierdie huis!" kla sy. "Die punt is, die hele buurt het Ma gesien. Wat gaan die mense dink?"

"Dat ek met my tuinier praat."

"Ma is onmoontlik." Juffrou Millicent behandel haar ma soos 'n stout kind. Sy leun vooroor en kyk na die eetgoed en kreun. "Dis al weer eier-en-slaai-toebroodjies, Ma. Die kok weet ek verkies speseryhoender en korentekoek. En dit sou gaaf wees om meer as een maal 'n maand sjokolade *éclairs* te hê."

Marta posisioneer die trollie en dek die tafel sodat die teeservies nader aan lady Stockhard as haar dogter is, en plaas die teepot só dat haar lady die handvatsel maklik kan bykom. Sy is bewus van juffrou Millicent se koue blik. Toe Marta die opdienbord ook binne reikafstand neersit, glimlag lady Daisy vir haar. "Dankie, Marta."

"Die kind weet nie hoe om tafel te dek nie." Juffrou Millicent kom

halforent om die teepot op te tel. Nadat sy vir haarself 'n koppie tee geskink het, plaas sy die pot waar Marta dit neergesit het. Dan pak sy haar bordjie vol toebroodjies, botterbroodjies met konfyt en roomgevulde aarbeiskuimpies. "Niemand hoef langer as 'n paar minute met 'n tuinier te praat nie, Moeder, en Ma was amper 'n uur lank buite. Het Ma enige idee wat die mense daaroor te sê sal hê?" Sy gaan sit en prop 'n hele sponsbeskuitjie in haar mond. Haar kieste bol terwyl sy kou.

Lady Stockhard skink haar eie tee. "Die mense sal altyd praat, Millicent." Sy voeg 'n bietjie melk by en twee lepeltjies suiker. "As daar niks is waaroor hulle kan praat nie, sal hulle iets uitdink."

"Hulle sal niks hoef uit te dink nie. Dit kom nie eens by Ma op hoe ek voel nie. Hoe kan ek my gesig buite die huis wys as my ma die skandaal van die woonbuurt is?"

Marta loop siedend kombuis toe. "Juffrou Millicent wil môre toebroodjies met speseryhoender hê."

"As ek speseryhoender maak, sal sy iets anders wil hê. Dis onmoontlik om haar tevrede te stel."

"Dit verbaas my dat juffrou Millicent soveel uitnodigings ontvang."

"Sy kan heel sjarmant wees as sy wil. En ek verstaan sy het nogal 'n slag met jong mans." Enid haal haar skouers op. "Ek sal nog wortels en 'n ui nodig hê. Hoekom gaan haal jy dit nie vir my nie? Dit lyk asof jy kan doen met 'n bietjie vars lug. Moet net nie lank vat nie. Haar Hoogheid sal wil hê die teegoed moet weggeneem word. Sy het gaste vir ete genooi."

Juffrou Millicent bly vir twee maande, en dan is sy weer vort.

"Sy moet baie lief wees vir reis."

Enid snork onvroulik. "Sy het gaan jag. En ek praat nie van jakkalse nie."

"Nou wat dan?"

"Juffrou Millicent is weer op een van haar manjag-ekspedisies. Hierdie keer is dit Brighton, want sy het gehoor dat 'n vriendin 'n hubare broer het. Sy sal oor 'n paar weke teleurgesteld huis toe kom. Sy sal buierig en onaangenaam wees, en sy sal haar aan botterbroodjies en marmelade, koek en hoendertoebroodjies vergryp. Dan sal sy weer begin briewe skryf en sy sal aanhou skryf totdat iemand haar nooi om iewers in Europa of in Stratford-upon-Avon of in Cornwall te gaan kuier. Sy ontmoet mense net waar sy gaan, en sy hou hulle name en adresse.

Enid se woorde was profeties. Twee weke later is juffrou Millicent

terug. Sy bly vir ’n week in haar kamer en dring daarop aan dat al haar maaltye na haar toe gebring word. Wanneer Marta inkom, sit sy teen opgestapelde kussings en lees een van Jane Austin se liefdesverhale. Nadat sy die personeel met haar aanhoudende eise geteister het, gaan kuier sy vir ’n siek vriendin in Dover.

“Ek het haar vir lady Daisy hoor sê dat die vriendin op haar sterfbed is,” vertel Marta vir Enid. “Die predikant kom ’n paar maal ’n week besoek aflê.”

“’n Predikant, sê jy? Nou ja, dalk is juffrou Millicent uiteindelik besig om lig te sien en haar standaarde te verlaag. Maar as die man ’n druppel verstand het, sal hy die apostel Paulus se raad volg en ongetroud bly!”

Juffrou Millicent is in ’n vieslike bui toe sy terugkom.

Lady Daisy bestel bief Wellington. Enid klik met haar tong terwyl sy ’n sjokoladekoek versier. “Lyk my nie die Dover-storie het goed afgeloop nie. Nie dat dit my verbaas nie. Juffrou Millicent sal wel binnekort weer haar tassies pak vir Brighton of Cambridge.”

Hierdie keer bly Millicent nie ’n week in haar kamer nie. Sy gaan plak haarself in die glashuis neer, en tempteer haar ma met haar klagtes. “Dit is ’n aaklige plek, Moeder. Ek weet nie hoe enigiemand in so ’n koue, mistroostige plek wil bly nie.”

“Was jy saam met Susanna kerk toe?”

“Natuurlik, maar ek het glad nie van die predikant gehou nie. Ten spyte van al sy deernis met Susanna is hy maar ’n vaal mannetjie.”

In die kombuis gee Enid net ’n sug. “Tien teen een het sy haar lyn uitgegooi en nie eens ’n byt gekry nie.”

Sy kry nog ’n brief van Rosie. Sy en Arik het getrou en sy glo dat sy vir die res van haar lewe salig gelukkig gaan wees. Sy wens dieselfde vir haar vriendin. Marta kan nie help om ’n gevoel van verlies en afguns te ervaar nie. Skaam dat sy so opstandig oor iemand anders se geluk kan voel, bid Marta dat die Here hulle sal seën. Sy spandeer ’n maand se salaris aan wit batis, Ierse kant en satynlinte, syborduurgare, naalde en ’n hoepel. Terwyl die ander slaap, sit Marta by ’n kers en maak ’n kamerjas geskik vir ’n prinses. Dit neem haar twee maande om te voltooi.

> *Ek het nog nooit in my lewe so iets aangehad nie! Selfs my trourok kan nie daarmee vergelyk nie. Ek het wonderlike nuus. Ek en Arik verwag ’n baba net voor ons eerste herdenking.*
>
> *Ek kan nie beskryf hoe gelukkig ek is nie. Ek bid dat die Here jou ook met geluk sal seën, Marta. Ek bid dat jy iemand ontmoet vir wie*

*jy so lief kan wees soos wat ek vir Arik is.*

Marta vou die papier op en bêre dit by die res van haar briewe. Liefde kan ’n tweesnydende swaard wees. Watter waarborg is daar dat dit beantwoord sal word? Solange en Rosie is met mans geseën vir wie hulle lief is. Mamma was nie so gelukkig nie. Marta begin aan ’n dooprok en kappie werk.

## Chapter 10

A strained ambivalence took hold of Marta. She continued to save money, but she stopped making grandiose plans about having her own boardinghouse. She tried to follow Mama's advice and count her blessings. She had grown deeply fond of Lady Daisy and enjoyed being her companion. She respected and had great affection for Enid. She liked Welton, and she had befriended Gabriella, the new girl from Italy. Marta set herself the task of learning Italian while teaching her English. Life was good enough in Lady Stockhard's household. Why change things?

Marta had collected the best of Enid's recipes and tucked away the book Rosie had given her. She didn't write letters to Rosie as often as she had during her first three years away from Steffisburg. Rosie's letters still arrived with regularity, filled with glowing words about Arik and going on and on about every little change in baby Henrik. And now she expected another. Rosie had always been a wonderful friend, but there was an unconscious insensitivity in the way she shared her joy. Each time Marta read one of her letters, she felt as though salt were being poured over her wounds.

She could almost empathize with Miss Millicent's increasing frustration over not finding a suitable husband.

Every Sunday when Marta went to church, she imagined Mama sitting beside her. She prayed God would have mercy on Elise's soul. Although the dreams had stopped after a year, she sometimes longed for them to return, afraid she was already forgetting Mama's and Elise's faces. The ache remained like a heavy stone inside her. Occasionally, unexpectedly, the grief would swell up and catch hold of her throat until she felt she was choking on it. She never cried in front of anyone. She waited, searching desperately for something to do to keep her mind occupied. At night, she had no defenses. In the dark, she felt free to release the pent-up pain inside her.

When she couldn't sleep, she borrowed another book from Lady Daisy's library.

Time passed most pleasantly when Miss Millicent was off on one of her hunting expeditions, far less amiably when the miss languished at home. Marta liked having Lady Daisy all to herself. She thought Miss Millicent the most foolish girl she had ever met to take her mother so for granted. Lady Daisy had entered her declining years. Someday she would be gone. Who would love Miss Millicent then?

A year passed and then another. Marta took comfort in her routine. She got up early every morning and helped Enid prepare breakfast, then did housekeeping chores with Gabriella. Every afternoon, rain or shine, she took Lady Daisy on an outing to Kew Gardens. If Miss Millicent was home, Gabriella did the running to and fro. Marta wrote once a month to Rosie, though she had less and less to tell her friend.

Often after everyone had gone to bed, Marta would sit in the library and read. One night Lady Daisy found her standing by the shelves. "What have you been reading?" She held out her hand, and Marta handed over the book she had intended to return. "*The Battle for Gaul* by Julius Caesar." She chuckled. "Rather grim reading, don't you think? Certainly not something I would ever choose." She smiled at Marta. "It was one of Clive's favorites." She handed the book back to Marta, and Marta slid it back into its place. Lady Daisy pulled a slim volume from a shelf. "I prefer Lord Tennyson's poems." She held it out to Marta. "Why don't you take this with you tomorrow when we go to the gardens?"

After Tennyson, Lady Daisy told Marta to select something. After one afternoon of listening to Charles Darwin's *The Origin of Species*, Lady Daisy brought *A Tale of Two Cities* with her. Sometimes Marta would read to her in the evening. Lady Daisy selected Sir Walter Scott's *Ivanhoe* next and followed that with Maria Edgeworth's *Castle Rackrent*. Sometimes Miss Millicent became so bored or distraught, she came along to listen.

Marta continued reading whenever she had a moment to herself, often keeping a book tucked in her apron pocket.

Rosie wrote with surprising news.

*Your father married a woman from Thun the summer after your mother died. I didn't know how to tell you. She manages your father's shop, and if I dare say it, she manages your father as well. Apparently, his wife has connections. She saw that he had two men assigned to help him.*

After the initial shock, Marta felt numbed by the news that she had a stepmother. How would Mama feel if she knew she had been so easily replaced? Did Papa ever grieve over her or Elise? She considered writing to him and congratulating him on his marriage, then decided against it. Though she felt no ill will toward the woman, she didn't want to extend good wishes to her father. Instead, she hoped his new wife would be as great a trial to him as he had been to

Mama.

Marta continued to take Lady Daisy to Kew Gardens every day. Lady Daisy knew the name of every plant, when they bloomed, and which had medicinal value. She would lose herself in thought at times, and she'd be silent. They went often to the Palm House with its Pagoda and Syon Vistas and the steam rising from underground boilers into the ornate campanile. The steamy heat soothed Lady Daisy's aching joints and reminded her of India. Marta preferred the Woodland Glade with its deciduous canopy, flowering shrubs and hellebores, primroses and red poppies.

Every season had its delight; winter with its witch hazel and ordered beds of viburnums along the Palm House pond, and snow covering the lawn with white. February brought thousands of purple crocuses peeking up through the grass between the Temple of Bellona and Victoria Gate, and bright yellow daffodils along Broad Walk. In March the cherry trees bloomed and left a carpet of pink and white on the path. April filled the dell with red and purple rhododendrons and magnolias with their plate-size white, waxy blossoms, followed in May by azaleas covering themselves in shawls of peachy-pink and white. The scent of lilacs filled the air. Roses climbed the Pergola and giant water lilies spread out across the pond while laburnum dripped sunlight-yellow streamers in celebration of spring. The tulip and mock orange trees hinted scents of heaven, before autumn came in a burst of color, fading by late November with the advance of winter.

"It's a pity I can't be buried here," Lady Daisy said one day. Death seemed to be on everyone's mind these days, ever since the "unsinkable" *Titanic* had hit an iceberg and sunk on its maiden voyage. Over fourteen hundred lives had been lost in the frigid Atlantic waters. "Of course, I'd rather be buried in India beside Clive. India was like another world with its strange architecture and jungles. It had a scent of spices. Most ladies I met longed to return to England, but I would've been happy to stay forever. I suppose that had everything to do with Clive. I would've been happy in a bedouin tent in the middle of the Sahara."

Lady Daisy hardly said a word the next afternoon as Marta pushed her along in the Broad Walk in Kew Gardens.

"Are you feeling all right, Lady Daisy?"

"Sick at heart. Let's rest by the lily pond." She pulled a thin volume from beneath her blanket and held it out to Marta. "Lord Byron used to be Millicent's favorite poet. She doesn't read him

anymore. Read 'The First Kiss of Love.'" When Marta finished, Lady Daisy sighed wearily. "Again, and with a little more feeling this time."

Marta read the poem again.

"Have you ever been in love, Marta?"

"No, ma'am."

"Why not?"

It seemed an odd question. "It's not something that can be ordered, ma'am."

"You have to be willing."

Marta felt her face heat up. She hoped silence would end such personal inquiries.

"A woman should not go through life without love." Lady Daisy's eyes grew moist. "It's why Millicent is so desperate and bitter now. She thinks all her opportunities are gone. She could still marry, if she had the courage." Lady Daisy sighed heavily. "She has a good education. She's still lovely and can be charming. She has friends. But she has always set such high expectations. Perhaps if she had had Clive's mother to help, but you see, she would have nothing to do with me. I was a pub owner's daughter, nothing more. Millicent thought the lady's heart might soften for her only grandchild. I warned her, but she went anyway. Of course, she was not received."

Lady Daisy fell silent for a long time. Marta didn't know what to say to give her comfort. Her mistress smoothed the blanket over her legs. "It's a pity really. Millicent is like her grandmother in some ways." She gave Marta a bleak smile. "She doesn't approve of me either." She lifted her shoulders. "And, in all truth, no one knows that better than I. But Clive saw something in me and wouldn't take no for an answer."

"I am sorry about Miss Millicent, ma'am." Marta couldn't deny what she had seen with her own eyes. "You are a remarkable mother."

"Less than what I should've been. It's my fault things turned out this way, but if I lived my life all over again, I wouldn't have changed a thing. I wanted him. That's how selfish I am. Besides, if I had done things differently, Millicent wouldn't even exist. I comfort myself by remembering how much Clive loved me. I tell myself he wouldn't have been happy behind a desk overseeing his father's landholdings or sitting in Parliament."

She shook her head sadly. "Millicent met a fine young man when she was sixteen. He was absolutely mad about her. I advised Millicent to marry him. She said he didn't have the proper connections and

therefore would never amount to anything. He's in Parliament now, and married, of course. She saw him with his wife and children in Brighton last summer. That's why she came home so soon. One poor decision can change the entire course of your life."

Marta thought of Mama and Elise. "I know, Lady Daisy. I made a decision once that I will regret for the rest of my life, though I don't know what I could have done to change anything."

Lady Daisy looked pale and upset. "Clive was always the one to call me Milady Daisy, and Welton called me Lady Daisy when he came. I'm not a lady at all, Marta. I'm just plain Daisy. I never knew my father. I grew up in Liverpool and worked in a theater. I was Clive's mistress for a year before he took me off to Gretna Green to make an honest woman of me. Millicent knows enough about my past to think I have nothing good to teach her. I may be lower than a guttersnipe under my nice clothes, but at least I knew quality when I saw it, and I wasn't afraid to grab hold. I knew what I wanted, and what I wanted was Clive Reginald Stockhard!" She gave a broken sob.

"You are a lady. You are as much a lady as my mother was, ma'am."

Lady Daisy leaned forward and grasped Marta's wrist tightly. "What are you waiting for, Marta Schneider?"

Marta started at the question. "I don't know what you mean, ma'am."

"Of course you do." Her hand tightened and her blue eyes glistened with angry tears. "You didn't come to England to be a servant for the rest of your life, did you? You could've done that in Switzerland. A dream brought you here. I knew that the minute I saw your application. I saw in you a girl driven by something. I thought you would only stay for a year or two before you set off to get what you wanted."

Marta's heart pounded heavily. "I am content, ma'am."

"*Content.* Oh, my dear." Lady Daisy's voice softened and became pleading. "I have watched you grieve and punish yourself for nearly six years."

Marta felt the punch of those words. "I should've gone home."

"Why didn't you?"

Because Solange needed her. Because the winter snows had piled up outside the door. Because she had been afraid that if she did, she would never be able to escape.

*"Don't come home again,"* Mama's words whispered in Marta's

mind. She pulled her wrist free and covered her face.

Lady Daisy sat beside her on the park bench. “You have served me faithfully for five years. Soon it will be six. Even with the little you have told me of your mother, I doubt she wanted you to spend the rest of your life as a servant.” She put her hand on Marta’s knee. “I am very fond of you, my dear, and I’m going to give you some advice because I don’t want you to end up like Millicent. She puts a shawl of pride around herself, and life will pass her by.”

“I’m not looking for a husband, ma’am.”

“Well, how could you when you spend six days a week working in the kitchen or taking me on outings and then most of the night reading? You never go anywhere other than church, and you never linger there long enough to meet any young man who might be interested.”

“No one has ever been interested. Men want pretty wives.”

“Charm is deceitful, and beauty never lasts. A man with sense knows that. You have strong character. You are kind. You are honest. You work hard and learn quickly. You left home to better yourself. You may not have formal schooling, but you’ve read the best books in my library. These are qualities a wise man will value.”

“If my father could find nothing about me to love, Lady Daisy, I doubt any other man will.”

“I beg your pardon, Marta, but your father is a fool. Maybe you aren’t beautiful, but you are attractive. A woman’s hair is her glory, my girl, and besides that asset, you have a very fine figure. I’ve seen men look at you. You blush, but it’s true.”

Marta didn’t know what to say.

Lady Daisy laughed. “Millicent would be appalled to hear me speak so bluntly, but if I don’t, you may go on for another five years before you come to your senses.” Lady Daisy folded her hands. “If you want to marry and have children, go to an English colony where there are more men than women. In a place like Canada, a man will see the value of a good woman and not care whether the blood in her veins is blue or red. These are things I have said to my daughter, but she won’t listen. She still dreams of meeting Mr. Darcy.” She shook her head. “Be wise, Marta. Don’t wait. Go down to Liverpool and buy passage on the first ship heading for Canada.”

“And what if my ship hits an iceberg?”

“We’ll pray that doesn’t happen. But if it does, you climb into a life raft and start rowing.”

Marta laughed. She felt exhilarated and afraid at the same time. Canada! She had never even thought of going there. She'd always thought she would return to Switzerland. "I'll leave at the end of the month."

"Good for you." Lady Daisy looked ready to cry. "I'll miss you terribly, of course, but it's for the best." She took out a handkerchief and dabbed her eyes and nose. "A pity Millicent hasn't the sense to do it."

## Hoofstuk 10

Marta spaar steeds getrou, maar maak nie meer grootse planne vir haar eie losieshuis nie. Sy probeer Mamma se raad volg en haar seëninge tel. Lady Daisy het diep in haar hart ingekruip en sy geniet dit om haar metgesel te wees. Sy het baie respek en 'n sagte plek vir Enid. Sy hou van Welton en sy het met Gabriella, die nuwe meisie van Italië, vriende gemaak. Marta stel haarself ten doel om Italiaans te leer terwyl sy Gabriella leer Engels praat. Die lewe behandel haar goed in lady Stockhard se huis. Waarom dinge verander?

Marta het Enid se beste resepte versamel en hulle in die boek neergeskryf wat Rosie vir haar gegee het. Sy skryf nie meer so dikwels vir Rosie as gedurende haar eerste drie jaar uit Steffisburg nie. Rosie se briewe kom nog gereeld. Sy praat steeds met groot lof van Arik en skryf bladsye vol oor elke klein verandering in haar klein Henrik. En nou is sy weer swanger. Rosie was nog altyd 'n wonderlike vriendin, maar daar is 'n onbewustelike onsensitiwiteit aan die manier waarop sy haar vreugde deel. Elke keer wanneer Marta een van haar briewe lees, voel dit asof daar sout in haar wonde gevryf word.

Sy kan amper simpatiseer met juffrou Millicent se frustrasie oor haar vrugtelose soektog na 'n geskikte man.

Wanneer Marta Sondae kerk toe gaan, verbeel sy haar elke keer dat Mamma langs haar sit. Sy bid dat die Here Elise se siel genadig sal wees. Alhoewel die drome ná 'n jaar opgehou het, wens sy soms dat hulle wil terugkom, bang dat sy reeds besig is om Mamma en Elise se gesigte te vergeet. Die pyn lê steeds soos 'n swaar klip in haar hart. Af en toe sal die smart onverwags in haar opwel en sy vingers om haar keel slaan totdat dit voel asof sy gaan verstik. Sy huil nooit voor enigiemand nie, maar wag en soek desperaat na iets om haar gedagtes besig te hou. Snags het sy geen verweer nie. In die donker kan sy aan die opgekropte pyn in haar binneste uiting gee.

Wanneer sy nie kan slaap nie, leen sy nog 'n boek uit lady Daisy se versameling.

Die huishouding vlot heerlik wanneer juffrou Millicent op een van haar jagekspedisies is, baie beter as wanneer sy by die huis uitspan.

Marta geniet dit om lady Daisy net vir haarself te hê. Sy kan nie glo dat juffrou Millicent so dwaas kan wees as om haar ma as so vanselfsprekend te aanvaar nie. Lady Daisy is besig om oud te word. Eendag gaan sy nie meer daar wees nie. Wie gaan dan vir juffrou Millicent lief wees?

Twee jaar vlieg verby. Daar is vir Marta sekuriteit in haar roetine. Sy staan soggens vroeg op en help Enid met die ontbyt. Dan help sy Gabriella met die huishouding. Elke middag, reën of sonskyn, neem sy lady Daisy vir haar uitstappie na Kew Gardens. As juffrou Millicent tuis is, is dit arme Gabriella wat herwaarts en derwaarts gestuur word. Marta skryf een maal ’n maand vir Rosie, maar sy het al hoe minder om vir haar vriendin te vertel.

Nadat almal bed toe is, gaan sit Marta dikwels in die biblioteek en lees. Een aand kry lady Daisy haar waar sy voor die rakke staan. “Watter boek het jy laaste gelees?” Sy hou haar hand uit en Marta gee haar die boek wat sy van plan was om terug te sit. “*The Battle for Gaul* deur Julius Caesar.” Sy gee ’n laggie. “Dis nogal swaar leesstof. Definitief nie iets wat ek ooit sou kies nie.” Sy glimlag vir Marta. “Dit was een van Clive se gunstelinge.” Sy gee die boek terug sodat Marta hom kan bêre. Lady Daisy trek ’n dun boek uit ’n rak. “Ek verkies Lord Tennyson se gedigte.” Sy hou die bundel na Marta uit. “Hoekom neem jy hierdie een nie môre saam met jou wanneer ons na die tuine toe gaan nie?”

Na Tennyson sê lady Daisy dat Marta ’n boek moet kies. Ná ’n middag se luister na Charles Darwin se *The Origin of Species* bring lady Daisy *A Tale of Two Cities* saam met haar. Sommige aande sit Marta vir haar en lees. Lady Daisy besluit volgende op sir Walter Scott se *Ivanhoe* en daarna lees hulle Maria Edgeworth se *Castle Rackrent*. Soms is juffrou Millicent so gefrustreerd of verveeld dat sy kom luister.

Marta lees ook wanneer sy ’n oomblik vir haarself het, en loop dikwels met ’n boek in haar voorskootsak.

Rosie stuur ’n brief met verrassende nuus.

> *Die somer ná jou ma se dood het jou pa met ’n vrou van Thun getrou. Ek het nie geweet hoe om dit vir jou te sê nie. Sy bestuur die winkel vir jou pa en as ek my mag verstout om dit te sê, slaag sy nogal daarin om jou pa ook onder beheer te hou. Klaarblyklik het sy vrou kontakte. Sy het toegesien dat hy twee mans aanstel om hom te help.*

Na die aanvanklike skok voel sy afgestomp by die gedagte aan ’n stiefma. Hoe sou Mamma voel as sy geweet het dat sy so maklik vervang is? Het Pappa enigsins oor haar of Elise getreur? Sy oorweeg

dit om vir hom te skryf en geluk te wens met sy huwelik, maar besluit daarteen. Alhoewel sy geen negatiewe gevoelens teenoor die vrou het nie, wil sy nie haar pa gelukwens nie. In plaas daarvan hoop sy dat sy nuwe vrou vir hom net so ’n groot beproewing sal wees as wat hy vir Mamma was.

Marta neem lady Daisy steeds elke dag op hulle uitstappie. Lady Daisy ken die name van al die plante, weet wanneer hulle blom en weet watter medisinale waarde het. Soms raak sy weg in haar gedagtes en word sy stil. Hulle gaan dikwels na die Palm House met sy Pagoda Vistas, waar die stoom wat uit die ondergrondse bronne opwel die versierde kloktoring vul. Die stomende hitte is goed vir lady Daisy se seer gewrigte en herinner haar aan Indië. Marta verkies die woudagtige dal met sy bladwisselende blaredak, blomstruike en nieskruid, primrose en rooi papawers.

Elke seisoen bring sy eie vreugde; die winter met sy bergiepe en netjiese beddings balrose langs die Palm House, en die sneeuwit grasperk. Februarie bring duisende pers krokusse wat deur die gras tussen die Temple of Bellona en Victoria Gate uitloer, en helder geel affodille langs die Broad Walk. Wanneer die kersiebome in Maart blom, laat hulle ’n pienk en wit tapyt op die paadjie. Gedurende April is die dal vol rooi en pers rododendrons en magnolias met hulle wit, wasagtige bloeisels, en in Mei is daar die asaleas in hulle perskepienk sjaals. Die geur van seringblomme hang in die lug. Rankrose klouter teen die Pergola op en reuse waterlelies lê op die water terwyl laburnum die lente met songeel linte vier. Die tulpe en jasmyn bloei met ’n sweempie hemel. Dan kom die herfs met sy ontploffing van kleur wat einde November met die aanvang van die winter vervaag.

“Dis jammer dat ek nie hier begrawe kan word nie,” sê Lady Daisy op ’n dag. Dis asof die dood die afgelope tyd in almal se gedagtes is, veral sedert die “onsinkbare” Titanic ’n ysberg getref het en op sy nooiensvaart gesink het. Meer as 1 400 lewens is deur die ysige water van die Atlantiese Oseaan opgeëis. “Vanselfsprekend sou ek eerder in Indië langs Clive begrawe wou word. Indië was soos ’n ander wêreld met sy vreemde argitektuur en oerwoude. Daar was oral die geur van speserye. Die meeste dames wat ek ontmoet het, wou graag terugkom Engeland toe, maar ek sou nie omgegee het om vir altyd daar te bly nie. Ek veronderstel dit het alles met Clive te doen gehad. Ek sou gelukkig in ’n Bedoeïene-tent in die middel van die Sahara gewees het.”

Die volgende middag sê lady Daisy skaars ’n woord terwyl Marta

haar al langs die Broad Walk in Kew Gardens stoot.

"Is daar iets fout, lady Daisy?"

"Ek's hartseer. Kom ons gaan rus by die leliedammetjie." Sy haal 'n kleinerige boekie uit haar kombers en gee dit vir Marta. "Lord Byron was altyd Millicent se gunsteling digter, maar sy lees nie meer sy werk nie. Lees 'The First Kiss of Love'." Toe Marta klaar is, gee lady Daisy 'n moeë sug. "Weer, en hierdie keer met 'n bietjie meer gevoel."

Marta lees die gedig weer.

"Was jy al ooit verlief, Marta?"

"Nee, Mevrou."

"Hoekom nie?"

Die vraag vang haar onkant. "Dis nie iets wat 'n mens kan besluit nie, Mevrou."

"'n Mens moet gewillig wees."

Marta voel haar wange warm word. Sy hoop dat haar swye 'n einde aan hierdie persoonlike vrae sal bring.

"'n Vrou moenie sonder 'n liefde deur die lewe gaan nie." Lady Daisy se oë raak vogtig. "Dis waarom Millicent so desperaat en bitter is. Sy dink al haar geleenthede is verby. Sy kan steeds trou as sy die moed het." Lady Daisy sug swaar. "Sy het 'n goeie opvoeding. Sy is steeds mooi en kan sjarmant wees. Sy het vriende. Maar sy het nog altyd hoë verwagtings gekoester. As sy iemand soos Clive se ma gehad het om haar te help ... Maar die vrou wou niks met my te doen gehad het nie. Ek was 'n kroegeienaar se dogter, niks meer nie. Millicent het gedink dat die dame se hart teenoor haar enigste kleindogter sou versag. Ek het haar gewaarsku, maar sy het in elk geval gegaan. Haar ouma het geweier om haar te ontvang."

Lady Daisy bly lank stil. Marta weet nie wat om te sê om haar te troos nie. Haar werkgewer stryk oor haar kniekombersie. "Dit is regtig 'n jammerte. In sommige opsigte is Millicent haar ouma se kind." Sy glimlag flou. "Sy vind ook fout met my." Sy haal haar skouers op. "En om die waarheid te sê, niemand weet dit so goed soos ek nie. Maar Clive het iets in my gesien en het nie nee vir 'n antwoord aanvaar nie."

"Ek is jammer oor juffrou Millicent, Mevrou." Marta kan nie ontken wat sy met haar eie oë gesien het nie. "U is 'n merkwaardige ma."

"Minder as wat ek moes gewees het. Dis my skuld dat dinge so uitgewerk het, maar as ek my lewe kon oorhê, sou ek niks verander het nie. Ek wou hom hê. Dis hoe selfsugtig ek is. En buitendien, as ek dinge anders gedoen het, sou Millicent nie eens bestaan het nie. Ek

troos myself met die wete van hoe lief Clive vir my was. Ek sê vir myself dat dit hom nie sou gelukkig maak om in ’n kantoor na sy pa se beleggings om te sien of in die parlement te sit nie.”

Sy skud haar kop hartseer. “Millicent het ’n oulike jong man ontmoet toe sy 16 was. Hy was gaande oor haar. Ek het Millicent aangeraai om met hom te trou. Sy het gesê dat hy nie die regte kontakte gehad het nie en nêrens in die lewe sou kom nie. Hy is nou in die parlement en getroud. Sy het hom en sy vrou en kinders verlede somer in Brighton gesien. Dis waarom sy so gou huis toe gekom het. Een swak besluit kan ’n mens se hele lewenskoers verander.”

Marta dink aan Mamma en Elise. “Ek weet, lady Daisy. Ek het op ’n keer ’n besluit geneem wat ek vir die res van my lewe sal berou. Al weet ek nie wat ek sou kon doen om enigiets te verander nie.”

Lady Daisy lyk bleek en ongelukkig. “Clive het my altyd Milady Daisy genoem, en toe Welton hier aankom, het hy my lady Daisy genoem. Ek is glad nie ’n lady nie, Marta. Ek’s net doodgewoon Daisy. Ek het nooit my pa geken nie. Ek het in Liverpool grootgeword en in ’n teater gewerk. Ek was vir ’n jaar lank Clive se minnares voordat hy my na Gretna Green toe geneem het en ’n respektabele vrou van my gemaak het. Millicent weet genoeg van my verlede om te dink dat ek niks goeds het om haar te leer nie. Ek is dalk laer as ’n gopsenaar onder my mooi klere, maar ek herken iets goeds wanneer ek dit sien, en ek was nie bang om dit aan te gryp nie. Ek het geweet wat ek wou hê, en wat ek wou hê, was Clive Reginald Stockhard!” Sy gee ’n gebroke snik.

“U is ’n lady. U is net so ’n lady soos wat my ma was, Mevrou.”

Lady Daisy leun vooroor en haar vingers sluit styf om Marta se gewrig. “Waarvoor wag jy, Marta Schneider?”

Die vraag vang haar onkant. “Ek weet nie wat u bedoel nie, Mevrou?”

“Natuurlik weet jy.” Haar hand verstyf en haar blou oë is vol kwaai trane. “Jy het nie Engeland toe gekom om vir die res van jou lewe ’n bediende te wees nie. Jy kon dit in Switserland gedoen het. ’n Droom het jou hiernatoe gebring. Ek het dit geweet die oomblik toe ek jou aansoek sien. Ek het ’n gedrewe meisie gesien. Ek het gedink dat jy net ’n jaar of twee sou bly voordat jy sou weggaan om jou drome na te jaag.”

Marta se hart klop swaar. “Ek is tevrede, Mevrou.”

“*Tevrede*. Ai, my skat.” Lady Daisy se stem versag en word pleitend. “Ek kyk nou al vir ses jaar toe hoe jy treur en jouself straf.”

Die woorde is in die kol en seer. “Ek moes huis toe gegaan het.”

“Hoekom het jy nie?”

Want Solange het haar nodig gehad. Want die wintersneeu het swaar geval. Want sy was bang dat as sy sou teruggaan huis toe, sy nooit weer sou kon ontsnap nie.

“*Moenie weer huis toe kom nie,*” fluister Mamma se woorde in haar gedagtes. Sy maak haar gewrig los en hou haar hande oor haar gesig.

Lady Daisy sit langs haar op die bankie. “Jy het my vyf jaar lank getrou gedien. Binnekort sal dit ses wees. Selfs met die klein bietjie wat jy my van jou ma vertel het, dink ek nie sy sou wou hê dat jy vir die res van jou lewe in ander mense se huise werk nie.” Sy sit haar hand op Marta se knie. “Jy het diep in my hart ingekruip, my skat, en ek wil jou raad gee omdat ek nie wil hê dat jy dieselfde paadjie as Millicent moet loop nie. Sy het ’n mantel van trots om haar gehang en nou is die lewe besig om by haar verby te gaan.”

“Ek is nie op soek na ’n man nie, Mevrou.”

“Hoe kan jy dan ook as jy ses dae ’n week in die kombuis werk of my op uitstappies neem en elke aand lees? Jy gaan nooit iewers anders heen as kerk toe nie, en jy bly nooit lank genoeg om ’n jong man te ontmoet wat dalk in jou sal belangstel nie.”

“Niemand het al ooit belanggestel nie. Mans soek mooi vroue.”

“Sjarme is bedrieglik en skoonheid vergaan. ’n Intelligente man weet dit. Jy is karaktervas. Jy is goedhartig. Jy is eerlik. Jy werk hard en leer vinnig. Jy het die huis verlaat om jouself te verbeter. Jy het dalk nie formele opleiding nie, maar jy het die beste boeke in my versameling gelees. Enige wyse man sal hierdie eienskappe raaksien.”

“As my pa niks in my kon kry om lief te hê nie, lady Daisy, twyfel ek of enige ander man sal.”

“Verskoon my, Marta, maar jou pa is ’n dwaas. Dalk is jy nie beeldskoon nie, maar jy is aantreklik. ’n Vrou se hare is haar kroon, my skat, en buiten daardie bate het jy ’n baie mooi figuur. Ek het al gesien hoe die mans na jou kyk. Jy bloos, maar dis die waarheid.”

Marta weet nie wat om te sê nie.

Lady Daisy lag. “Millicent sal ’n toeval kry as sy my so reguit hoor praat, maar as ek stilbly, gaan jy dalk nog vyf jaar so aanhou voordat jy tot jou sinne kom.” Lady Daisy vou haar hande. “As jy wil trou en kinders hê, moet jy na ’n Engelse kolonie toe gaan waar daar meer mans as vroue is. In ’n plek soos Kanada sal ’n man die waarde van ’n goeie vrou raaksien en nie omgee of die bloed in haar are blou of rooi is nie. Ek het hierdie goed al vir my dogter gesê, maar sy wil nie

luister nie. Sy droom steeds daarvan om Jane Austin se Mr. Darcy te ontmoet." Sy skud haar kop.

"Wees slim, Marta. Moenie wag nie. Gaan Liverpool toe en koop 'n kaartjie vir die eerste skip Kanada toe."

"En wat as my skip 'n ysberg tref?"

"Ons bid dat dit nie gebeur nie. Maar as dit gebeur, klim jy op 'n reddingsbootjie en begin roei."

Marta lag. Sy voel gelyktydig opgewonde en bang. Kanada! Sy het Kanada nog nooit eens as 'n bestemming oorweeg nie. Sy het altyd gedink dat sy weer Switserland toe sal gaan. "Ek sal aan die einde van die maand so maak."

"Mooi, my kind." Lady Daisy lyk asof sy gaan huil. "Ek gaan jou verskriklik mis, maar dit is beter so." Sy haal 'n sakdoekie uit en klad oor haar oë en neus. "Dis jammer dat Millicent nie die verstand het om dit te doen nie."

## Chapter 11

**1912**

Four days passed in abject misery, but gradually, Marta gained her sea legs and felt well enough to leave her bunk in steerage, venturing onto the deck of the SS *Laurentic*. Her first sight of the vast open sea with waves catching the sunlight filled her with terror. The ship that had appeared so enormous in Liverpool now seemed small and vulnerable as it steamed west toward Canada.

She thought of the *Titanic*, so much bigger than this humble vessel, and how it had gone to the bottom of the ocean. The owners of the *Titanic* had bragged that the ship was invincible, unsinkable. Who in his right mind would make such a boast? It flew in the face of God, like the foolish people who built the tower of Babel, thinking they could climb to heaven on their own achievements.

Marta gazed over the rail, passengers lined up on both sides of her like seagulls on a pier. The air felt cold enough to freeze her lungs. She was afloat on a cork bobbing on the surface of a vast sea with bottomless depths. Would this ship come near any icebergs? She had read that what was seen on the surface was a mere fraction of the danger hidden below.

Stomach queasy, Marta closed her eyes so she wouldn't see the rise and fall of the horizon. She didn't want to go back inside to her bunk. The accommodations had turned out to be far worse than she had expected. The cacophony of voices speaking German, Hungarian, Greek, and Italian made her head ache. People fresh off farms and from small villages submitted with docile ignorance to being treated like cattle, but Marta minded greatly. If two hundred people had paid passage in steerage, then two hundred people should have a place to sit and eat and not have to find space on the floor or the windblown deck. Rather than be served, a "captain" was chosen to fetch the food for eight to ten others. And then, each passenger was required to wash his own "gear"—the tin saucepan, dipper, fork, and spoon she had found on her bunk the day she boarded the ship.

She breathed in the salt air. Despite her attempts to keep clean, her shirtwaist smelled faintly of vomit. If it rained, she might just take out a bar of soap and wash right here on the deck, clothes on!

The ship surged up and dipped down, making her stomach roll. She clenched her teeth, refusing to be sick again. Her clothes hung on her. She couldn't go forever on so little food and still have her health

# Hoofstuk 15

## 1921

Die passasierswa wip en kom rukkend in beweging. Hildemara staan op haar knieë en kyk deur die venster hoe die huise verbybeweeg namate die trein spoed vermeerder. Sy voel lighoofdig en effens naar toe sy weer plat op die bankie sit. Mamma het haar gedwing om ontbyt te eet, selfs al het die opgewondenheid oor die rit na die Verenigde State gemaak dat sy haar eetlus verloor het. Nou voel sy hoe haar vol maag draai terwyl die wiele oor die spore klik.

"Jy is bleek, Marta." Pappa frons. "Voel jy sleg?"

"Niks beter as toe ek met die skip gekom het nie." Mamma leun agteroor teen die sitplek. "Kyk tog na die kinders."

Bernhard en Clotilde hardloop in die gangetjie op en af totdat Pappa hulle aansê om te kom sit en op te hou gil. Mamma gee Hildemara een kyk en roep Pappa terug. "Jy beter haar kleedkamer toe neem, en gou." Hildemara maak dit nouliks tot by die klein hokkie agter in die wa. Sy huil toe niks meer wil uitkom nie, en voel steeds nie beter nie. Pappa neem haar weer na Mamma toe.

"Haar hele ontbyt het uitgekom. Sy is papnat gesweet en voel koud."

"Kom lê, Hildemara." Mamma streel haar hare uit haar gesig. "Probeer bietjie slaap."

Die dae op die trein vloei troosteloos inmekaar. Hildemara is te siek om om te gee of hulle deur die doeane gaan of op 'n ander trein klim. Bernhard en Clotilde kwetter oor elke liewe dingetjie wat hulle deur die venster sien terwyl Hildemara nie haar kop van die bank kan oplig nie.

"Jy moet na hulle kyk, Niclas," kom dit kortaf van Mamma. "Ek kan nie. Ek voel nie veel beter as Hildemara nie. Ek kan nie opstaan en agter Bernhard en Clotilde aanhardloop nie."

"Wat is ék veronderstel om met hulle te maak?"

“Sorg dat hulle nie die ander passasiers pla nie. En moet hulle nie onder jou oë laat uitgaan nie.”

“Hulle kan nêrens heen gaan nie.”

“Hulle kan tussen die waens inval! Hulle kan afklim wanneer die trein stilhou! Vat hulle saam met jou as jy na die eetwa toe gaan om weer met daardie mans te gesels. Ek kan nie agter hulle aanhardloop nie.”

“Nou goed, Marta. Probeer ’n bietjie slaap. Jy lyk erger as Hildemara.”

“Ek haat treine!”

Pappa roep Bernhard en Clotilde, beveel hulle om te sit en sê hulle moet deur die venster kyk. “Wees nou soet by julle mamma. Sy voel nie lekker nie. Ek is nou weer terug.”

“Niclas!” Mamma kom half op voordat sy weer lê, ’n hand oor haar oë.

Ná ’n paar minute wil Bernhard kriewelrig weet hoe lank dit nog is voordat hulle in Kalifornië gaan wees. “Ek weet nie, Bernhard. Hou nou op om dieselfde vraag oor en oor te vra. Ek is nie te siek om jou oor my skoot te trek nie!”

Clotilde kielie Hildemara, maar Hildemara kan nie haar oë oopmaak sonder om te voel hoe alles om haar draai nie.

“Los jou sussie uit, Clotilde.”

Pappa kom terug met brood en kaas en ’n bottel water. Hildemara drink ’n paar slukkies water, maar die reuk van die kaas laat die naarheid weer in haar opstoot.

“Sy gaan nie beter word voordat ons van die trein afklim nie, Niclas.”

“Hoe gaan dit in Kalifornië wees?”

“Pappa het al vir jou gesê, Bernhard.”

“Sê my weer!”

“Kalifornië het boorde vol lemoenbome. ’n Mens kan soveel eet as wat jy wil. Die son skyn die hele jaar deur. Dis waarom ’n mens enigiets in Kalifornië kan plant. Ons gaan in ’n lekker huis op ’n stukkie grond bly, en jy en jou sussies gaan baie plek hê. Julle sal kan rondhardloop en in die boorde speel. En julle sal nie meer die hele tyd in die huis moet bly nie.”

Daar verskyn ’n gepynigde kyk om Marta se oë. “Jy het gesê meneer MacPherson gaan vir jou in Sacramento werk kry.”

“Hy het gesê hy sal sy bes vir my doen as ek kom.” Pappa krap sy vingers deur Bernhard se blonde hare en tel Clotilde op sy skoot. “Ons

sal eerste Sacramento toe gaan. As daar nie werk is nie, weet ek waar ’n mens goeie grond kan kry. Waar sal julle eerder wil bly, kinders? In ’n huis naby die spoorweg met baie roet en rook, of in ’n lekker huisie in die sonskyn in die middel van ’n lemoenboord?”

Hildemara hoor haar ma iets in Duits sê. Pappa ignoreer haar en luister hoe Bernhard en Clotilde babbel oor al die lemoene wat hulle gaan eet wanneer hulle in Kalifornië aankom.

Pappa lag. “Dis werk om te boer, *Sohn*. Jy sal my moet help.”

“Bly stil!” blaf Mamma. “Daar is ander mense om ons.” Sy gluur na Pappa. “Jy is besig om hulle koppe vol feëverhale te stop!”

“Ek vertel hulle net wat daar aan my vertel is, Marta.”

“Ja! En Robert Madson het jou vertel dat jy gaan ryk word uit koring, nè?”

Pappa sit Clotilde langs Mamma neer en staan op. Toe hy in die gang afloop na die deur wat na die eetwa lei, jaag Mamma Bernhard en Clotilde agterna. “Gaan saam met Pappa. Maak gou voordat julle agterbly.” Hulle hardloop luidrugtig in die gang af en bereik Pappa net voordat hy by die deur uitgaan.

Hildemara wens sy het goed genoeg gevoel om tussen die waens rond te draf. Sy wens die wêreld wil ophou draai. Sy raak bang wanneer Pappa en Mamma in Duits met mekaar praat. Gaan die trein ooit vir langer as ’n paar minute stilstaan? “Is daar regtig lemoenbome in Kalifornië, Mamma?”

Mamma sug swaar en plaas ’n hand op Hildemara se voorkop. “Ons sal uitvind wanneer ons daar kom.” Hildemara hou van die koelheid van Mamma se hand. “Probeer ’n bietjie regop sit. Jy moet probeer om iets te eet. Toe, net ’n stukkie brood. Jy het klein hoenderbeentjies.”

“Ek gaan naar word.”

“Jy sal nie weet as jy nie probeer nie. Toe nou, sit regop.”

Toe sy orent kom, is die lighoofdigheid terug. Sy wil opgooi toe sy ’n stukkie brood probeer sluk.

“Toemaar, Hildemara. Moenie huil nie. Ten minste het jy probeer. Dis darem iets.” Mamma wikkel haar weer toe in die kombers. “Ek was dae lank naar toe ek met die boot Kanada toe gekom het. Jy sal oor ’n rukkie begin beter voel. Jy moet net daarop konsentreer.”

Om daarop te konsentreer help net mooi niks nie. Teen die tyd dat hulle Sacramento bereik, is Hildemara so swak dat sy nie kan regop bly nie, laat staan nog van die trein kan afklim. Mamma moet haar dra terwyl Pappa die twee trommels gaan haal.

Hulle bly in ’n hotel naby die stasie. Hildemara eet haar eerste maaltyd in dae in die eetkamer: ’n bakkie sop en ’n paar brosbeskuitjies.

Dit reën die hele nag. Pappa gaan die volgende oggend vroeg uit en is nog nie terug toe Mamma hulle in die bed sit nie.

Hildemara word wakker. “Moenie aan my raak nie!” raas Mamma. Pappa praat sag in Duits, maar Mamma antwoord kwaai in Engels. “Jy het vir my gejok, Niclas. Dis die waarheid.” Pappa praat weer sag. “Engels, Niclas, anders gaan ek jou nie antwoord nie.” Mamma vervolg sagter. “Die Amerikaners sal net so min soos die Kanadese van Duitsers hou.”

Dis dae voordat hulle die son sien. Dis eers toe Mamma hulle vir ’n uitstappie na die staatsgebou toe neem dat hulle ’n lemoenboom sien. Mamma praat met ’n tuinier en sê dat hulle elkeen een lemoen kan kry. Hulle bedank die man beleefd voordat hulle begin skil. Die tuinier leun op sy hark en frons. “Hulle is nog groenerig, Mevrou.”

“Dit sal ’n goeie les vir hulle wees.”

Mamma en Pappa stry amper die hele tyd. Pappa wil ’n stuk grond koop. Mamma sê nee. “Jy weet nie genoeg van boer om ons geld op ’n stuk grond te mors nie.”

“Wat wil jy hê moet ek doen? Ons geld gaan alles in die hotelkamer in. Ek moet werk kry.”

“As ek enigiets gaan koop, sal dit nog ’n losieshuis wees.”

“En wat moet ek dan doen? Beddens oortrek? Wasgoed was? Nee! Ek is die hoof van hierdie gesin!” Dan praat hy weer Duits, vinnig en kwaai.

“Dit is op my naam, Niclas. Nie joune nie! Ek het daardie geld verdien. Nie jy nie!”

Een van die bure slaan teen die muur en gil dat hulle moet stilbly. Mamma huil.

Die volgende middag kom Pappa met treinkaartjies by die huis aan. Hildemara begin huil toe sy hoor dat hulle weer gaan treinry. “Moenie bekommerd wees nie, *Liebling*, dit gaan ’n kort rit wees – net twaalf kilometer.”

Mamma sak op haar hurke neer en vat Hildemara aan die skouers. “Hou op! As ek dit kan oorleef, kan jy ook.” Mamma neem haar aan die hand en sleep haar so te sê tot by die stasie.

Toe Pappa gaan sit, tel Mamma Hildemara op en plant haar op sy skoot. “As sy opgooi, kan dit hierdie keer oor jou wees!” Mamma sit aan die ander kant van die paadjie, haar gesig weggekeer na die

venster.

"*Schlaf, Kleine*," sê Pappa. Die man voor hulle draai met 'n ysige blik na hulle. Pappa praat hierdie keer in Engels. "Slaap 'n bietjie, kleinste."

"Is julle Duits?"

Mamma staan op en kom sit langs Pappa. "Switsers! Ons kom van Kanada af. My man sukkel nog met die Engels. Hy is 'n ingenieur. Ongelukkig is die man wat hom 'n werk aangebied het, na Kalifornië verplaas."

Die man kyk van Mamma na Pappa. "Nou ja, alles van die beste vir julle." Hy draai vorentoe.

Pappa sit Hildemara langs Bernhard en Clotilde op die bank neer. "Kyk na jou sussies, *Sohn*." Pappa neem Mamma se hand en soen dit. Mamma kyk stip voor haar, haar gesig bleek en strak.

Hildemara word wakker toe 'n man verbyloop en aankondig dat hulle in Murietta is.

Bernhard stoot haar uit sy pad en Clotilde glip verby en pyl op die deur af totdat Mamma haar beveel om te wag. Die lug is koel teen Hildemara se gesig toe sy met die trappies afklim. Pappa swaai haar tot op die platform en klap haar liggies op die sitvlak. Mamma staan onder 'n groot bord en wag. Sy kyk na die lang, stowwerige straat en sug swaar. "En ons het Winnipeg hiervoor gelos?"

"Dit reën nie." Pappa laai die een trommel op sy skouer en sleep die ander in die rigting van 'n kantoor.

Hildemara kyk na Mamma se kwaai gesig. "Waarnatoe gaan Pappa?"

"Hy gaan die trommels laat stoor totdat ons 'n plek kry om te bly."

Pappa kom leë hande terug. "Die stasiebestuurder sê daar is net een plek om te bly in die dorp."

Bernhard en Clotilde huppel vooruit terwyl Hildemara haar hand na Mamma s'n uitsteek. Mamma neem dit nie. Sy klop Hildemara liggies op haar rug. "Gaan saam met jou boetie en sussie."

"Ek wil by Mamma bly."

"Toe, hulle gaan nie vir jou wag nie."

Pappa buk en lig Hildemara se bewende kennetjie. "Dis nie nodig vir trane nie, *Liebling*. Ons is net hier agter julle."

Hildemara loop vooruit, maar bly oor haar skouer kyk. Mamma lyk ergerlik. Pappa lyk ontspanne en gelukkig. Hildemara bly naby genoeg om Pappa te hoor sê: "Dit is 'n mooi dorp, Marta, so met al die Kersversierings." Toe Bernhard uitroep, hardloop Hildemara na waar

hulle voor ’n groot venster staan. Sy snak na haar asem toe sy die lieflike Kersornamente van glas sien.

“Kom nou, kinders” keer Mamma hulle aan.

Aan die oorkant van die straat is daar ’n teater. Hulle loop verby ’n algemene handelaar, ’n skoen- en tuigwinkel, ’n bakkery, potspellokaal en teekamer. Toe hulle by ’n dubbelverdiepinggebou met wit vensterrame en ’n lang houtstoep met vier skommelstoele aankom, beveel Mamma hulle om by Pappa te bly en kyk na hom. “Jy kan met die kinders gaan stap terwyl ek met die mense praat.” Sy lig haar lang rok voordat sy by die stoeptrappe opgaan.

Pappa sê Bernhard moet tot by die eerste kruising en terug hardloop. Hy doen dit twee maal voordat hy uitgeput genoeg is om rustig te loop en op te hou met sy vrae. Hulle loop saam met Pappa om die hoek en dan tot by ’n straat met groot bome. “Ons is nou in Olmstraat. Watter soort bome dink julle groei hier?”

“Olms!” sê Bernhard en Hildemara gelyk. “Ek was eerste!” kom dit haastig van Bernhard.

Elke huis het ’n grasperk. Toe Pappa by die volgende straat kom, draai hulle terug na Main. “Kyk net na daardie groot rooibaksteengebou. Dit is ’n biblioteek. Dit behoort Mamma te laat glimlag.” Hy lei hulle oor die straat en hou aan loop. Net ’n klein entjie verder bereik hulle ’n plek met boorde en wingerde. Hildemara het agter geraak. Toe sy roep dat hy moet wag, kom hy terug en tel haar op sy skouers.

Dit lyk nie of Bernhard ooit moeg word nie. “Is dit lemoenbome, Pappa?”

“Nee. Ek weet nie watse bome hierdie is nie. Hoekom vra ons nie?” Hy tel Hildemara af en sê sy moet ’n ogie oor Clotilde hou terwyl hy met die boer praat wat besig is om ’n sloot tussen twee rye wingerde te grawe. Amandelbome, sê die man, en dis wyndruiwe daar oorkant die straat.

“Dors,” sê Clotilde. Hildemara neem haar aan die hand en hulle gaan sit in die skaduwee van een van die bome. Bernhard vra of hy kan grawe. Die man gee die graaf vir hom. Die twee mans praat verder terwyl Bernhard probeer om nog grond uit die sloot te grawe waarmee die man besig was. Clotilde staan op en loop na Pappa toe en trek aan sy broek. “Honger, Pappa.” Hy vryf oor haar kop en hou aan vrae vra. Clotilde pluk weer, harder. Toe Pappa haar ignoreer, begin sy huil. Pappa skud die man se hand en vra of hy môre kan terugkom om verder te praat.

Mamma se gesig is rooi toe sy opstaan van waar sy op een van die skommelstoele op die stoep gesit en wag het. “Waar was julle?”

“Ons het ’n boer ontmoet!” Bernhard hardloop die trappies op. “Ek het hom gehelp om ’n sloot te grawe!”

Toe Pappa Clotilde neersit, trek sy aan Mamma se rok. “Honger, Mamma.”

Hildemara is te moeg en dors om enigiets te sê.

“Het jy ooit daaraan gedink hoe swak Hildemara na daardie aaklige treinrit van Winnipeg af moet wees? Dit lyk asof sy enige oomblik gaan omval.”

“Jy het gesê ek moet met hulle gaan stap.”

Mamma neem Hildemara se hand en begin oor die straat stap. “Om die blok, nie die veld in nie. Dis al ná drie! Hulle het ontbyt laas geëet.”

“Ek het heeltemal van die tyd vergeet.”

Mamma gaan by die teekamer in. Hulle gaan sit langs die venster wat op Mainstraat uitkyk. Pappa vra wat hulle wil eet en Mamma sê vir die kelnerin dat hulle almal die “special” sal neem. Mamma vou haar hande op die tafel. “Daar gaan vanaand ’n Kersspel in die dorp wees. Dis darem iets.”

“Daar is ’n biblioteek twee blokke van hier af.”

Mamma se gesig verhelder, maar net vir ’n oomblik. “Mevrou Cavanaugh wou nie met haar prys afkom voordat ek kon waarborg dat ons ’n week sou bly nie.”

“Hou op om jou so te bekommer. Die Here sal vir my ’n werk voorsien.” Pappa bid toe die kelnerin hulle borde bring.

Hildemara hou nie van die dik, vetterige bredie nie. Ná ’n paar happies sit sy haar lepel neer. Mamma frons. “Jy moet eet, Hildemara.”

“Sy het lanklaas enigiets ordentliks geëet. Dalk is haar maag nie sterk genoeg nie. Wil jy iets anders hê, Hildemara? ’n Bietjie sop?”

“Moet haar nie oppiep nie!” Mamma leun vorentoe. “Jy is net vel en been. As jy nie jou kos eet nie, gaan jy in die hotelkamer bly terwyl die res van ons na die Kersspel gaan kyk.”

Hildemara baklei teen die trane toe sy kop onderstebo haar lepel optel. Bernhard en Clotilde het gou klaar geëet en wil speel. Hildemara het nog die helfte van haar bredie oor. Pappa neem Bernhard en Clotilde buitentoe. Mamma sit na haar en kyk. “Dan tog net die vleis, Hildemara.” Sy leun oor die tafel en krap ’n paar stukkies vleis en groente eenkant toe. “Eet net hierdie bietjie en drink al jou

melk." Ander gesinne kom in en bestel hulle kos.

"Dit gaan donker wees voordat jy klaar is." Mamma klink vies. "Maar ons gaan nie opstaan voordat jy klaar geëet het nie. Anders gaan jy nie sterker word nie." Mamma lyk ongelukkig toe sy terugsit.

"Is Mamma kwaad?"

Mamma staar in die straat af. "Nie vir jou nie."

Toe Hildemara uiteindelik daarin slaag om die laaste stukkie wortel af te sluk, haal Mamma 'n paar muntstukke uit haar beursie en gee dit vir die kelnerin. Hildemara se bene is seer na die lang stap saam met Pappa, maar sy kla nie. Sy hou stywer aan Mamma se hand vas toe hulle 'n klomp mense in die middel van die dorp bereik. Ander kinders staan by hulle ouers en almal kyk na hulle terwyl hulle deur die skare loop. Hildemara bly so naby moontlik aan Mamma sonder om op haar soom te trap. Mamma rek haar nek. "Daar is Pappa." Hy staan by die man wat die sloot gegrawe het, en 'n paar ander het by hulle aangesluit. "Waar's Bernhard? Waar's Clotilde?" Mamma kyk rond.

"Daar oorkant." Pappa wys na 'n groep kinders wat naby 'n verhogie staan. Hy grinnik. "Kersvader is op pad!" Hy draai weer na die mans.

"Gaan kyk wat hulle daar maak, Hildemara."

"Nee." Sy wil nie Mamma se hand los nie.

Mamma buk by haar. "Clotilde is amper twee jaar jonger as jy en sy is nie bang nie. Toe, gaan nou." Sy kyk in Hildemara se oë en haar uitdrukking versag. "Ek is net hier. Ek kan jou sien, en jy kan my sien." Sy draai Hildemara om en stoot haar liggies in die kinders se rigting.

Hildemara soek na haar boetie en sussie en uiteindelik sien sy hulle voor, naby die verhogie. Sy byt op haar lip en gaan staan tussen die agterste kinders, bang om haar weg deur die ander te baan.

'n Man klim op die houtverhogie en lewer 'n toespraak. Dan kom vier mans na vore, een met 'n mondfluitjie en hulle sing. Die mense klap so entoesiasties dat hulle nog 'n liedjie sing. 'n Klein dogtertjie in 'n kort groen-en-rooi satynrok, swart kouse en 'n geborduurde baadjie kom staan op die verhoog. Iemand speel viool en die meisietjie se rooi krulle wip op en af terwyl haar voete vinnig en rats beweeg. Hildemara staar gefassineerd. Toe die liedjie klaar is, hou die meisie haar romp uit en maak 'n kniebuiging voordat sy na haar trotse ma toe draf.

"Kersvader is hier!" roep iemand en klokkies klingel toe 'n groot man in 'n rooi pak sy verskyning maak. Hy dra lang swart stewels en

’n groot sak op sy rug en roep: “Ho! Ho! Ho!” tot die opgewonde kinders se vermaak.

Hildemara kyk verskrik om. Mamma lag. Pappa sit sy arm om haar en sy probeer hom nie wegdruk nie. Hildemara draai terug na die verhoog en kyk hoe haar broer en suster saam met die ander kinders na die platform toe stroom. Hildemara staan doodstil.

Die man in rooi kyk op en sê in ’n bulderende stem. “Dis ’n stormloop!” Hy lag saam met die mense, haal ’n klein sakkie uit en gee dit vir die klein dogtertjie in die groen-en-rooi rok met die blink swart skoene. Hy bring nog sakkies te voorskyn en die kinders gryp met opgewonde hande daarna.

Toe Bernhard van die verhogie afklim, het hy syne reeds oopgemaak. Dit is vol veelkleurige lekkers, neute in sjokolade en versuikerde amandels. Clotilde het ook ’n papiersakkie. “Kan ek een kry?” vra Hildemara. Clotilde ruk haar sak weg en draai met haar rug na haar.

“Hildemara!” roep Mamma. Sy waai vir haar. Hildemara verstaan. Sy moet ook na die verhogie toe gaan en ’n sakkie gaan haal. Maar sy kan nie. Toe sy na die groot man en al die kinders by hom kyk, kan sy nie beweeg nie.

“Gaan jy nie gaan nie?” Bernhard stoot sy ken uit. Toe sy haar kop skud, druk hy sy sakkie in haar hande en hardloop met die trappies op.

“Is jy terug?” Kersvader skud sy kop. “Net een sakkie elk, seunie.”

“Dis vir my sussie,” roep Bernhard en wys na haar.

Kersvader kyk na haar. “Kom hiernatoe, dogtertjie. Ek sal jou nie byt nie.” Rondom haar lag die mense. Iemand stoot haar vorentoe. Hildemara steek viervoet vas en begin huil. Toe sy oor haar skouer kyk, sien sy hoe Mamma frons en haar oë toemaak.

’n Paar oomblikke later is Bernhard terug by Hildemara. “Hou op om soos ’n baba te grens!” brom hy en stop die sak lekkergoed in haar hand. Clotilde gee ’n gilletjie en hou haar sakkie in die lug toe sy na Mamma en Pappa toe hardloop. Hildemara volg Bernhard kop onderstebo na waar Mamma en Pappa wag.

Mamma kyk af na haar. Dis nie die eerste keer dat Hildemara die teleurstelling in haar ma se oë sien nie.

## Chapter 16

Papa went out every day to look for work. He met another nice man who said they could live temporarily on his property near an irrigation canal. Mama and Papa argued about it, and then Mama bought canvas to make a tent. Her fingers bled before she finished it, but she kept on, jaw set tight. “I used to dream about living with you in a bedouin tent, Niclas. Now I know it for romantic nonsense!”

Papa said Mama knew how to make all kinds of things. “Her papa was a tailor.”

Later that night, Hildemara awakened to shouting. Mama had spoken loudly many times since leaving Canada, but this time Papa shouted back. Hildemara scooted closer to Bernhard and they huddled in the darkness as Mama and Papa argued loudly in German.

“Enough!” Papa caught hold of Mama and gave her a hard shake. *“Enough!”* He spoke in a low, intense voice, but Hildemara didn’t understand the words. Crying, Mama tried to break free. He wouldn’t let her go. He said more and she started to cry, not soft, broken cries of defeat, but harsh, sobbing sounds that frightened Hildemara even more than Mama’s anger had. Papa’s hands fell away from her. He said something more and walked away.

Bernhard jumped to his feet and ran after him. “Papa! Don’t go, Papa!”

“Go back to your mother!” Papa told him.

“No! I want you, Papa!”

Papa knelt in the sandy soil and spoke to him. “I’m coming back, *Sohn*.” He straightened and looked at Mama. “God told me to bring my family here, and God will take care of us.” He put his hand on Bernhard’s head and looked down. “Do you believe me?”

“I believe you, Papa.”

“Then help Mama believe. Do what she tells you while I’m gone.” He walked off into the night.

Mama told Bernhard to get back inside the tent and go to sleep. She sat outside for a long time, her head in her hands. Then she came in and lay down between Hildemara and Clotilde. Hildemara turned to her. “I love you, Mama.”

“Hush.” Mama drew a shuddering breath and turned away. Her shoulders shook for a long time and Hildemara heard soft, muffled sounds in the darkness.

Shaking awake, Hildemara found Mama standing above her. “Get

up. There's water in the bowl. Wash up and get dressed. We're going into town."

"Is Papa back?"

"No. And we're not waiting for him." She clapped her hands. "Come on. Hurry! We're not sleeping on the ground one more night!"

When they reached town, Mama took them into the biggest store. All kinds of merchandise had been stacked up on shelves reaching to the ceiling and on tables all around the spacious room. "You can look, but don't touch," Mama told them. Turning, she gave her list to the man behind the counter.

Bernhard headed for a train set in the front window. Clotilde stood at the line of jars filled with candy, while Hildemara wandered between the rows of tables. She spotted a blue-eyed doll in a fancy dress, ribbons in its curly blonde hair. Hildemara wanted to touch it, but held her hands clasped tightly behind her back.

"Do you like that doll?"

After a brief glance at the smiling lady in the blue dress, Hildemara looked at the doll. "She's very pretty."

"Maybe Santa Claus will bring you a nice doll just like that one for Christmas."

"Papa said we already had Christmas."

"Oh? And what did you get?"

"We came to America."

It rained again that afternoon. Mama sat inside the tent, looking out while Bernhard and Clotilde played with a ball she had purchased. Hildemara chewed her nails and watched Mama. When they became hungry, Mama gave them hunks of a loaf of bread she had bought from the bakery.

Papa came back in the afternoon. Mama got up quickly and went out to him. They talked for a long time outside. When they came back inside, Mama opened two cans of Campbell's soup for dinner.

"I'll try again tomorrow." Papa sounded tired. He didn't look happy, even when he smiled at Hildie.

It was almost dark when they heard a woman call out to them. "Hello!"

Mama mumbled something in German and Papa went outside. When he called to her, Mama rose. "Stay inside! It's sprinkling again." Bernhard and Clotilde crawled over to the tent opening and peered out into the misty dusk. Hildemara joined them.

Two women sat in a carriage. Hildemara recognized the lady in

blue who had spoken to her that morning. They handed boxes down to Mama and Papa. Papa brought two inside the tent while Mama talked to the ladies. When Mama came in, her eyes were moist with tears. Hildemara leaned forward, inhaling deeply. Something smelled wonderful. When she peered out again, the lady waved to her. Hildemara waved back.

"What did they bring us, Mama?" Bernhard fell to his knees as Mama opened the first box.

"Close the flap, Hildemara," Mama said hoarsely. "You're letting the cold air in."

Papa carefully removed a large covered roasting pan. When he lifted the lid, he looked happy again. "Look how God provides. Turkey and stuffing, roasted yams."

"It's those women who provided," Mama told him tersely.

"It's God who works on the heart. Look at this feast, children."

Mama took out a jar of cranberry sauce, two tins of cookies, two loaves of fresh-baked bread, a dozen eggs, two jars of homemade jam, and several cans of milk. Sniffling, she turned away and blew her nose.

"What's in the gunnysack, Papa?"

"Well, I don't know. I guess we have to look." Papa opened it and took out the beautiful doll with blue eyes and blonde curls. "This looks exactly like you, Clotilde."

"Mine! Mine!" Clotilde clapped her hands and reached out. Hildemara's heart dropped as Papa handed the doll over to her younger sister. She bit her lip, but didn't tell Papa she knew the doll had been meant for her. She looked at Clotilde clutching it tightly against her heart and knew she'd never have it now. Hildemara sat back on her heels and blinked away tears. When she glanced up again, she saw Mama staring at her. Mama had seen her talking to the lady, and Mama had seen her admiring that doll.

"Are you going to speak up, Hildemara?"

Hildemara looked at the doll again and back at Mama.

"You'd better start learning right now you have to speak up for yourself."

"What's wrong?" Papa's eyes moved between Mama and Hildemara.

Mama was still looking at her. "Is anything wrong?"

Hildemara looked at her sister playing happily with the doll. She knew if she said it had been meant for her, Clotilde would scream and

cry. Maybe if she simply waited, Clotilde would get tired of the doll after a while and then she could play with it.

"What about me, Papa?" Bernhard pressed. "Is there anything for me?"

"Well, let's see." Papa reached into the sack and pulled out a wooden airplane. Bernhard took it and started right off pretending to fly it around the tent while Papa fished in the sack. "One more." He pulled out a rag doll with a simple blue and white dotted swiss dress, brown yarn hair, and big, brown button eyes. "And this is for you, Hildemara." Papa tossed it to her.

Bernhard spoke up. "Hildie liked the other one, Mama. She saw it at the store. She was talking to that lady—"

"Well, she didn't say so, did she? So she gets what she gets."

Papa looked at Mama. "Why didn't you tell me?"

"She has to learn to speak up!"

"She's a little girl."

"She's almost five! Clotilde is only three, and she had no trouble telling you what she wanted."

"Marta." Papa spoke in soft reprimand.

Bernhard edged between them. "There's something else in the bag, Papa."

The kind ladies hadn't forgotten anyone. Papa received a pair of leather work gloves, and Mama got a beautiful white crocheted shawl.

Papa prayed and carved the turkey, and Mama filled the plates with food. When they all finished eating the feast, Bernhard went back to playing with his airplane and Clotilde with her doll.

Hildemara felt an uncomfortable twisting inside her as she watched her sister play with the blonde, blue-eyed doll. When she noticed Mama looking at her, Hildie felt her cheeks bloom hot with shame. She bowed her head.

Mama wrapped the new shawl tightly around her shoulders and went outside. Papa put his hand on Hildie's head. "I'm sorry, *Liebling*." He rose and ducked out of the tent.

Hildemara could hear her parents talking in muted voices. Mama sounded agitated. Papa spoke German. Hildemara felt worse, knowing they were talking about her.

She sat the doll on her knees and studied it again. She thought of the lady in blue who had brought the boxes. Maybe she had made the rag doll. That made it special. Hildemara touched the glassy button eyes again and traced the stitched pink smile. "I love you no matter

how you look." Hugging it close, she lay on her mat and pulled the blanket up over her shoulders.

* * *

Mama got up before dawn every morning, made the fire, and fixed breakfast for Papa. Hildemara always awakened to their quiet voices. She felt easier with them talking to one another. When Mama yelled, Hildemara felt sick to her stomach.

"English, Niclas. You can't keep falling back into German. They will wonder if you backed the Kaiser."

"Mr. Musashi is teaching me to prune trees and vines. Mr. Pimentel has taught me a lot about the soil."

"And what good is all that if you haven't a place of your own; isn't that what you want to say?"

"Marta . . ."

"Not yet. I'm not willing to gamble."

Mama packed Papa cheese, bread, and two apples before he went off to work. Mama never ate until after Papa left, and most of the time, her breakfast didn't stay down long. "Are you sick, Mama?"

"It'll pass in a month or two." She dabbed at her forehead with the back of her hand. "And don't say a word about it to Papa. He'll know soon enough."

Mama usually felt better by midday, but she had no patience with Bernhard or Clotilde, and even less for Hildemara. Everyone did his best to stay out of her way. Mama had Bernhard bring water, and she had Hildemara straighten up the sleeping bags she had sewn out of old blankets. Clotilde played with the doll. Bernhard went fishing in the irrigation canal, but never caught anything, and Hildemara peeled potatoes while Mama washed clothes in a big washtub and hung garments on a rope she strung between two trees.

When Papa came home dusty and dirty, she had warm water and soap so he could wash. Hildemara stayed close enough to hear. "I'm taking the children to school tomorrow and register them. It would be better for them if they had a permanent address."

"Yes. And when you open your purse, we'll have a permanent address."

"Find a place to sharecrop. When you prove to me you know enough to make a living at farming, I'll give you what you need."

"I could take it, Marta. What's yours became mine when we married."

She stiffened. "We're in America now, not Germany. What's mine

stays mine unless I say otherwise. Don't think you can boss me around and I'll sit quietly by as your slave!"

Papa looked sad, not angry. "I'm not your father."

Mama winced. "No. You're not. But you refused to listen to me once before, and look what happened."

He wiped soap from the back of his neck. "Don't keep reminding me."

"You choose to forget."

He threw the towel down. "I choose to try again!"

She stepped forward, chin jutting. "And I choose to wait and see if this is God's will or man's whim!" She headed back for the washtub.

"You get more ill-tempered by the day!"

Mama lifted her head, her eyes filling with tears. "Maybe it has something to do with crossing a continent and coming to this end-of-the-road town. Maybe it has to do with winter and being cold and no roof over our heads and expecting another baby!" She wadded up his shirt and threw it in the dirt. "Wash your own clothes!" She walked off toward the irrigation canal and sat with her back to him.

When Papa finished washing, he went out and sat beside her. He put his arm around her shoulders and drew her close to his side.

* * *

They dressed in their finest before Mama ushered them to town the next morning. "Stay out of the puddles and try to stay clean!" Bernhard ran ahead, but Clotilde and Hildemara walked behind Mama like goslings behind a mama goose. They walked past fragrant willows, down Main Street with its spread of buildings, across State Highway 99, and past one small general store, ending up at a small white building with a bell tower and red shingle roof.

Mama ran her hands through Bernhard's thick, blond, spiky hair and brushed down Hildemara's gingham dress. She lifted Clotilde to a bench. "You sit right here, all three of you, and don't move." She gave Bernhard a stern look. "If you wander off, Bernhard, I'll use Papa's belt on you when we get home." She had never used the belt on any of them, but the look in her eyes told them she meant business.

Bernhard fidgeted. He looked longingly at the teeter-totter and swings, the monkey bars and sandbox. Clotilde sat forward and swung her legs. Hildemara sat still, hands folded, praying she wouldn't be accepted, praying she would be able to stay home with Mama.

Mama came back. "Christmas vacation will be over after New Year's. Bernhard, you and Hildemara start school Monday next."

Hildemara's lip began to tremble.

Clotilde stuck her lower lip out. "I wanna go, too!"

"You'll have to wait. You have to be five to go to school."

"I'm not five, Mama."

"You'll be five before the end of January. That's close enough."

# Hoofstuk 16

Pappa gaan elke dag uit om werk te soek. Hy ontmoet nog ’n gawe man wat sê dat hulle tydelik op sy grond naby ’n leikanaal kan bly. Mamma en Pappa stry daaroor, en dan koop Mamma seil om ’n tent te maak. Haar vingers bloei voordat sy klaar is, maar sy hou aan, haar gesig strak. “Ek het daarvan gedroom om saam met jou in ’n Bedoeïenetent te bly, Niclas. Nou weet ek dis romantiese nonsens!”

Pappa sê Mamma weet hoe om allerhande soorte goed te maak. “Haar pappa was ’n kleremaker.”

Later die aand word Hildemara wakker van harde stemme. Mamma het al baie kere hard gepraat sedert hulle uit Kanada weg is, maar hierdie keer gil Pappa terug. Hildemara kruip nader aan Bernhard en hulle lê opgekrul in die donker terwyl Mamma en Pappa hard in Duits argumenteer.

“Genoeg!” Pappa neem Mamma aan die skouers en skud haar. “*Genoeg!*” Hy praat sag, maar Hildemara verstaan nie wat hy sê nie. Mamma probeer losruk, maar Pappa laat haar nie gaan nie. Hy praat verder en sy begin huil, nie sagte, gebroke snikke van verslaentheid nie, maar harde, rou snikke wat Hildemara nog banger maak as Mamma se woede. Pappa se hande val van haar skouers af. Hy sê nog iets en loop weg.

Bernhard spring op en hardloop agter hom aan. “Pappa! Moenie gaan nie, Pappa!”

“Gaan terug na jou ma toe!” sê Pappa vir hom.

“Nee! Ek wil vir Pappa hê!”

Pappa kniel op die grond en praat met hom. “Ek kom terug, *Sohn*.” Hy kom orent en kyk na Mamma. “God het vir my gesê om my gesin hierheen te bring en God sal vir ons sorg.” Hy plaas sy hand op Bernhard se kop en kyk af. “Glo jy my?”

“Ek glo Pappa.”

“Help dan vir Mamma om te glo. Doen wat sy sê terwyl ek weg is.” Dan loop hy die donkerte in.

Mamma beveel Bernhard om weer in die tent in te gaan en te slaap.

Sy sit lank buitekant met haar gesig in haar hande. Dan kom sy in en lê tussen Hildemara en Clotilde. Hildemara draai na haar toe. "Ek is lief vir Mamma."

"Sjuut." Mamma trek haar asem sidderend in en draai weg. Haar skouers ruk en Hildemara hoor sagte, gesmoorde geluide in die donker.

Hildemara word wakker van Mamma wat aan haar skud. "Staan op. Daar is water in die skottel. Was en trek aan. Ons gaan dorp toe."

"Is Pappa terug?"

"Nee. En ons gaan nie vir hom wag nie." Sy klap haar hande. "Kom nou. Maak gou! Ons gaan nie nog een nag op die grond slaap nie!"

Toe hulle in die dorp aankom, neem Mamma hulle na 'n baie groot winkel toe. Die volgepakte rakke staan tot teen die plafon en daar is rye tafels vol handelsware in die ruim vertrek gepak. "Julle mag kyk, maar moenie vat nie," sê Mamma. Dan draai sy om en gee haar lys vir die man agter die toonbank.

Bernhard mik na 'n treinstel in die uitstalvenster. Clotilde gaan staan voor 'n ry flesse met lekkergoed en Hildemara dwaal deur die rye tafels. Sy sien 'n blouoogpop in 'n mooi rok met linte in haar krullerige, blonde hare. Hildemara wil aan haar vat, maar hou haar hande styf agter haar rug saamgevou.

"Hou jy van daardie pop?"

Ná 'n vlugtige blik na die vriendelike vrou in die blou rok kyk Hildemara na die pop. "Sy is baie mooi."

"Dalk sal Kersvader vir jou net so 'n mooi pop vir Kersfees bring."

"Pappa het gesê ons het klaar Kersfees gehad."

"O? En wat het jy gekry?"

"Ons het Amerika toe gekom."

Daardie middag reën dit weer. Mamma sit in die tent en staar deur die tentopening terwyl Bernhard en Clotilde met 'n bal speel wat sy gekoop het. Hildemara kou haar naels en kyk na Mamma. Toe hulle honger word, gee Mamma vir hulle van die brood wat sy by die bakkery gekoop het.

Pappa kom laat die middag terug. Mamma staan vinnig op en loop hom tegemoet. Hulle staan lank buite en praat. Toe hulle weer inkom, maak Mamma twee blikkies sop oop vir aandete.

"Ek sal môre weer probeer." Pappa klink moeg. Hy lyk nie gelukkig nie, selfs nie toe hy vir Hildie glimlag nie.

Dis amper donker toe hulle 'n vrou hoor roep. "Hallo!"

Mamma mompel iets in Duits en Pappa gaan uit. Toe hy haar roep,

staan Mamma op. “Bly hier! Dit het weer begin drup.” Bernhard en Clotilde kruip tot by die tentopening en loer na die grootmense in die mistige skemer. Hildemara gaan sit by hulle.

Twee vroue sit in ’n koets. Hildemara herken die vrou in die blou rok wat die oggend met haar gepraat het. Hulle gee bokse vir Mamma en Pappa. Pappa bring twee van hulle saam met hom tent toe terwyl Mamma met die dames praat. Toe Mamma inkom, is haar oë blink van die trane. Hildemara leun vooroor en snuif. Iets ruik heerlik. Toe sy weer uitkyk, waai die vrou vir haar. Marta waai terug.

“Wat het hulle vir ons gebring, Mamma?” Bernhard gaan sit op sy knieë toe Mamma die eerste boks oopmaak.

“Maak die flap toe, Hildemara,” sê Mamma skor. “Jy laat die koue inkom.”

Pappa haal ’n oondskottel versigtig uit en maak die deksel oop. Hy lyk weer gelukkig. “Kyk net hoe die Here voorsien. ’n Gestopte kalkoen en gebraaide patats.”

“Dis daardie vroue wat voorsien het,” sê Mamma saaklik.

“Dis God wat in mense se harte werk. Kyk net na hierdie feesmaal, kinders.”

Mamma haal ’n fles bosbessiesous uit, twee blikke koekies, twee varsgebakte brode, ’n dosyn eiers, twee flesse tuisgemaakte konfyt en ’n paar bottels melk. Sy draai snuiwend weg en blaas haar neus.

“Wat is in die sak, Pappa?”

“Ek weet nie. Ons sal seker moet kyk.” Pappa maak dit oop en bring die pragtige pop met die blou oë en blonde hare te voorskyn. “Dit lyk net soos jy, Clotilde.”

“Myne! Myne!” Clotilde klap hande en steek haar arms uit. Hildemara sien teleurgesteld hoe Pappa die pop vir haar klein sussie gee. Sy byt op haar lip, maar sê nie vir Pappa sy weet die pop was vir haar bedoel nie. Sy kyk na Clotilde wat dit styf teen haar hart vashou en weet dat die pop nou nooit hare sal wees nie. Hildemara sit op haar hakke en knip haar oë teen die trane. Toe sy weer opkyk, sien sy Mamma kyk vir haar. Mamma het haar met die vrou sien praat, en Mamma het gesien hoe sy na die pop kyk.

“Wil jy iets sê, Hildemara?”

Hildemara kyk weer na die pop en terug na Mamma.

“Jy beter nou begin leer om vir jouself op te staan.”

“Wat’s fout?” Pappa kyk na Mamma en dan weer na Hildemara.

Mamma kyk nog steeds na haar. “Is daar iets fout?”

Hildemara kyk na haar suster wat doodgelukkig met die pop sit en

speel. Sy weet as sy sê dat dit vir haar bedoel was, sal Clotilde huil en skree. As sy 'n bietjie wag, sal Clotilde dalk moeg word vir die pop en kan sy met haar speel.

"Wat van my, Pappa?" kom dit van Bernhard. "Is daar iets vir my?"

"Kom ons kyk." Pappa steek sy hand in die sak en haal 'n houtvliegtuigie uit. Bernhard neem dit en begin dit dadelik bo sy kop rondswaai terwyl Pappa in die sak rondvis. "Hier is nog iets." Hy haal 'n lappop uit met 'n eenvoudige blou en wit Switserse kolletjiesrok, hare van bruin garing en groot, bruin knope-oë. "En hierdie een is vir jou, Hildemara." Pappa gee dit vir haar.

Bernhard sien dit. "Hildie het van die ander een gehou, Mamma. Sy het dit in die winkel gesien. Sy het met daardie tannie gepraat – "

"Wel, dan moes sy so gesê het. Nou kry sy maar wat sy kry."

Pappa kyk na Mamma. "Hoekom het jy my nie gesê nie?"

"Sy moet leer om vir haarself te praat!"

"Sy's 'n klein dogtertjie."

"Sy's amper vyf! Clotilde is net drie en sukkel nie om vir 'n mens te sê wat sy wil hê nie."

"Marta." Pappa se stem is sag vermanend.

Bernhard kom tussenbeide. "Daar's nog iets in die sak, Pappa."

Die dierbare vroue het van niemand vergeet nie. Pappa kry 'n paar werkshandskoene en Mamma 'n pragtige gehekelde wit sjaal.

Pappa bid en sny die kalkoen, en Mamma skep vir hulle. Toe hulle almal klaar geëet het, speel Bernhard weer met sy vliegtuigie en Clotilde met haar pop.

Daar is 'n ongemaklike krieweling in Hildemara terwyl sy haar sussie met die blonde blouoogpop sien speel. Toe sy sien dat Mamma na haar kyk, voel Hildie hoe haar wange skaamrooi word. Sy kyk dadelik af.

Mamma trek die nuwe sjaal styf om haar skouers en gaan uit. Pappa sit sy hand op Hildie se kop. "Ek's jammer, *Liebling*." Hy staan op en volg Mamma.

Hildemara kan haar ouers in gedempte stemme hoor praat. Mamma klink geïrriteerd. Pappa praat Duits. Hildemara weet dat hulle oor haar praat en dit laat haar net nog slegter voel.

Sy sit die pop op haar knieë en kyk weer daarna. Sy dink aan die vrou in blou wat die bokse gebring het. Dalk het sy die lappop gemaak. Dit maak dit spesiaal. Hildemara raak weer aan die blink knope-oë en volg die pienk garingglimlag met haar vinger. "Ek is lief vir jou, maak nie saak hoe jy lyk nie." Sy druk haar vas en gaan lê op

haar mat en trek die kombers oor haar skouers.

***

Mamma staan elke oggend op as dit nog donker is, maak vuur en kry Pappa se ontbyt gereed. Hildemara word altyd wakker van hulle gedempte stemme. Sy voel rustiger wanneer hulle met mekaar praat. Wanneer Mamma skree, voel dit vir Hildemara of sy naar word.

“Engels, Niclas. Jy kan nie aanhoudend op jou Duits terugval nie. Hulle gaan wonder of jy die *Kaiser* gesteun het.”

“Meneer Musashi leer my om bome en druiwe te snoei. Meneer Pimentel het my van die grond geleer.”

“En wat help dit alles as jy nie jou eie plek het nie; dis seker wat jy eintlik wil sê?”

“Marta ... ”

“Nie nou al nie. Ek’s nie bereid om alles te waag nie.”

Mamma pak vir Pappa kaas, brood en twee appels in voordat hy gaan werk. Mamma eet nooit voordat Pappa geloop het nie, en meestal kan sy haar ontbyt nie binnehou nie. “Is Mamma siek?”

“Dit sal oor ’n maand of twee oor wees.” Sy vee met die agterkant van haar hand oor haar voorkop. “En moenie vir Pappa daarvan sê nie. Hy sal in elk geval binnekort weet.”

Mamma voel gewoonlik beter teen middagete, maar sy het geen geduld met Bernhard of Clotilde nie, en nog minder met Hildemara. Almal doen hulle bes om uit haar pad te bly. Mamma stuur Bernhard om water te gaan haal en beveel Hildemara om die slaapsakke op te vou wat sy van ou komberse gemaak het. Clotilde speel met die pop. Bernhard gaan hengel in die leisloot, maar vang nooit iets nie, en Hildemara skil aartappels terwyl Mamma klere in ’n groot wasbalie was en dit aan ’n tou ophang wat sy tussen twee bome gespan het.

Toe Pappa vuil en stowwerig by die huis aankom, het sy warm water en seep gereed sodat hy kan was. Hildemara bly naby genoeg om te hoor. “Ek neem die kinders môre skool toe om hulle te registreer. Dit sal vir hulle beter wees as hulle ’n permanente adres het.”

“Ja. En as jy jou beursie oopmaak, sal ons ’n permanente adres hê.”

“Kry ’n plek om te deelboer. Wanneer jy aan my bewys dat jy genoeg weet om ’n bestaan uit boerdery te maak, sal ek jou gee wat jy nodig het.”

"Ek kan die geld vir my vat, Marta. Toe ons getrou het, het dit wat joune is myne geword."

Sy verstyf. "Ons is nou in Amerika, nie Duitsland nie. Wat myne is, bly myne, tensy ek anders besluit. Moenie dink jy kan my hiet en gebied en dat ek jou slaaf gaan wees nie!"

Pappa lyk hartseer, nie kwaad nie. "Ek's nie jou pa nie."

Mamma krimp ineen. "Nee. Jy is nie. Maar jy het een keer tevore geweier om na my te luister en kyk wat het gebeur."

Hy spoel die seep van sy nek af. "Moet jy aanhou om my daaraan te herinner?"

"Dis jy wat kies om te vergeet."

Hy gooi die handdoek neer. "Ek kies om weer te probeer!"

Sy tree vorentoe en steek haar ken uit. "En ek kies om te wag en kyk of dit die Here se wil of 'n man se grille is!" Sy loop terug na die wasbalie toe.

"Jy word by die dag net buieriger!"

Mamma lig haar kop, haar oë vol trane. "Dalk het dit iets te doen met die feit dat ons dwarsoor die kontinent moes trek, net om in hierdie godverlate dorp te kom sit. Dalk het dit te doen met die winter en die koue en 'n tent vir 'n huis en nog 'n baba wat op pad is!" Sy vis sy hemp uit die water en gooi dit in die grond. "Was jou eie klere!" Sy loop na die leisloot toe en gaan sit met haar rug na hom.

Toe Pappa klaar gewas het, loop hy uit en gaan sit by haar. Hy sit sy arm om haar skouers en trek haar teen hom vas.

***

Hulle trek hulle beste klere aan voordat Mamma hulle die volgende dag dorp toe wat. "Moenie deur die water loop nie en probeer om nie vuil te word nie!" Bernhard hardloop vooruit, maar Clotilde en Hildemara loop soos klein eendjies agter hulle ma aan. Hulle loop verby geurige wilgerbome, af in Mainstraat met sy baie geboue, oor die hoofpad en verby 'n klein algemene handelaar tot by 'n klein wit geboutjie met 'n kloktoring en 'n rooi dak.

Mamma trek haar vingers deur Bernhard se dik, blonde pennetjies-hare en vee oor Hildemara se geruite katoenrok. Sy tel Clotilde op 'n bankie. "Sit net hier, al drie van julle, en moenie beweeg nie." Sy kyk streng na Bernhard. "As jy wegloop, sal ek Pappa se gordel gaan haal wanneer ons by die huis kom, Bernhard." Sy het nie een van hulle al

ooit met die gordel bygekom nie, maar haar oë verklap dat sy ernstig is.

Bernhard is kriewelrig. Hy kyk verlangend na die wipplank en swaaie, die klimraam en sandput. Clotilde sit vorentoe en swaai haar bene. Hildemara sit stil, hande gevou en bid dat sy nie by die skool toegelaat sal word nie, dat sy by Mamma by die huis kan bly.

Mamma kom terug. “Die Kersvakansie gaan na Nuwejaarsdag verby wees. Bernard, jy en Hildemara begin volgende Maandag met skool.”

Hildemara se lip begin bewe.

Clotilde stoot haar onderlip uit. “Ek wil ook gaan!”

“Jy sal moet wag. Jy moet vyf wees om skool toe te gaan.”

“Ek’s nog nie vyf nie, Mamma,” protesteer Hildemara.

“Jy sal voor die einde van Januarie vyf wees. Dis naby genoeg.”

## Chapter 17

**1922**

Hildemara couldn't sleep the night before school. She pretended to be asleep when Mama got up and made Papa's breakfast. She roused Bernhard first and pulled the covers back from Hildemara's shoulders. "I know you're awake. Get up and get dressed."

When Mama gave her a bowl of *Müsli*, Hildemara couldn't eat it. Her stomach felt like something had gotten in and kept fluttering as it tried to get out. She looked up at Mama. "I'm sick. I can't go to school."

"You're not sick, and you are going."

"She is a little pale." Papa put his palm against Hildie's forehead. Hildie hoped he would say she had a fever. "She feels cool."

"She's scared, that's all. As soon as she gets there, she'll find she doesn't need to be." Mama jerked her head. "If you don't eat something, everyone in your class is going to hear your stomach growling by ten in the morning." Hildemara looked at Clotilde, still bundled in a sleeping bag.

Papa looked at Hildemara. "I can walk them to school."

"No. They need to learn to stand on their own. They'll be fine walking by themselves."

Papa ruffled Bernhard's slicked-back hair. While Mama ran a comb through it again, Papa kissed Hildemara. "You will meet lots of other little girls your age." He patted her cheek. When he went out, Mama went with him. When Mama ducked back inside the tent, she didn't look at Hildemara. She picked up the small buckets with their lunch and told them it was time to be off. She grabbed Bernhard by the shoulder before he went out. "You walk with your sister. You keep an eye on her."

They hadn't gone a quarter mile when Bernhard kicked the dust angrily. "Come on, Hildie! Stop dragging your feet!" When she didn't walk much faster, he started to run. She cried out, but he shouted back at her that she'd have to catch up or walk alone.

Hildemara ran as fast as she could, but she knew she wouldn't be able to catch him. A stitch in her side made her slow down. She cried out again, tears streaming down her cheeks.

He looked back over his shoulder. Stopping, he put his hands on his hips and waited until she caught up with him. "You'd better stop crying now or they'll all call you a crybaby." He stayed beside her the

We'll find a place of our own."

"And how do I pay for it?"

"*We* pay for it with the money I made from the sale of the boardinghouse."

Papa didn't speak.

"Don't look at me like that. I told you why I wasn't willing to give it to you sooner. Madson took advantage of you. So has Mrs. Miller." She gave a soft laugh. "Well, I've decided if anyone is going to take advantage of my husband, it's going to be me."

Hildemara lay in the dark, watching and listening, holding her breath until Papa spoke quietly.

"I could lose everything you saved."

"Not if you listen to me. I've talked to a lot of people around town. I've spent time at the library. I've read the back newspapers. I had to be sure this is where we belong. God may talk to you, Niclas, but He hasn't said anything to me. If I had my choice, you'd be an engineer again. We'd be living in Sacramento or San Francisco. I'd own a hotel with a restaurant! But you hated working for the railroad. If you went back to it, you'd eventually hate me, too."

"Never."

"My father took his misery out on everyone around him."

"Maybe it's just a dream."

Mama's voice softened. "I've had bigger dreams than you. And I haven't given up on them yet. Why should you?" Her voice grew firmer. "But you'd better decide what you want right now. I can start packing tonight. We can go back to Sacramento. You can work for the railroad."

Bernie stirred. "Are they fighting again?"

"Shhhh . . ." Hildemara chewed her fingernails.

"I'm not going back to work for the railroad, Marta. Not now. Not ever."

"All right. Then while you finish out the contract here, we start looking around for land with a house. By this time next year, we can start working for ourselves." When Papa didn't answer, Mama raised her voice. "Can we do any worse than we are right now, living here? How many times have the children been sick during the cold months? And in the summer, we bake like bread in an oven. No matter how much I sweep, I can't keep the place clean! And the flies! I'm lucky I didn't die of infection when Rikka came."

Papa walked away into the night.

Mama let out her breath harshly and sat in the green-willow chair Papa had made for her. Hands folded in her lap, she waited. Hildemara fell asleep and awakened to hear them talking again, more quietly this time.

"We'll do as you suggest, Marta. I pray to God you won't hate me if I lose all your money."

"*We* won't lose it. We'll stand together and fight for it. We'll do whatever we have to do to make a go of it." She gave a faint laugh. "Think of it, Niclas. With a permanent address, I'll be able to get a library card."

Papa pulled her into his arms and kissed her. He dug his fingers into her hair and held her head back as he looked down at her. "Don't let that fire go out, Marta. The world would be too cold for me to bear." Leaning down, he said something in a low, husky voice. When he stepped away, he held out his hand. Mama hesitated, turning her head slightly as though listening for Rikka. Then she slipped her hand into Papa's, and they headed out into the night.

## Hoofstuk 18

’n Paar dae later kom Pappa by die huis aan, sy oë blink van opgewondenheid. “Ek het vir ons ’n plek gekry.”

Mamma kom orent van waar sy besig is om die bredie op die buitenste vuur te roer. “Waar?”

“Dis wes van Murietta, sowat drie kilometer buitekant die dorpsgrens, oorkant die groot kanaal. Mevrou Miller se man is verlede jaar oorlede. Sy het iemand nodig om die plek te bewerk totdat haar dogter klaarmaak met skool. Sy sê dat sy die plek dan moontlik sal verkoop.”

“Hoe lank voordat die kind klaar is met skool, Niclas?”

“Vier jaar, dink ek.”

“Moet asseblief nie vir my sê dat jy ’n kontrak geteken het nie.”

“Wel, ek – ”

“Sê jy het nie.”

“Net vir twee jaar. Jy het gesê ek moet ervaring opdoen! Dit is die beste manier om dit te doen!” Mamma loop weg na die leivoor toe. Pappa volg haar. Toe hy sy arm om haar skouer sit, ruk sy los. Hy praat vir ’n lang ruk, maar Mamma bly met haar rug na hom toe staan.

Bernie staan langs Hildemara en kyk na hulle. “Ek hoop Pappa wen. Ten minste sal ons dan ’n dak oor ons koppe hê en nie meer in ’n lekkende tent bly nie.”

***

Die enigste huis op die eiendom behoort aan mevrou Miller en haar dogter, Charlotte, maar mevrou Miller gee vir Pappa toestemming om ’n tydelike geboutjie op die grond op te rig, met voorwaardes. Sy wil nie ’n plakkershut hê nie. Mamma wil self met die vrou praat toe sy hoor dat Pappa die bou-onkostes moet dek, maar Pappa verbied haar om naby “die groot huis” te kom.

Gedurende die volgende paar dae bou Pappa ’n houtdek, halwe mure en ’n raamwerk waaroor hy en Mamma ’n tentseil span. Die kante van die seil kan op warm dae opgerol word, en afgerol word om die wind en reën uit te hou. Dis egter nie heeltemal bestand teen koue lug en water nie. Pappa stapel ’n klomp bakstene opmekaar om ’n afdak te prakseer waar Mamma kan kos maak sonder om die tenthuis in gevaar te stel.

Mevrou Miller en haar dogter het lopende water in die huis, maar Mamma moet ’n pyp naby die skuur gebruik en dit emmer vir emmer na die tenthuis toe dra. Mevrou Miller het ook ’n binnenshuise badkamer, maar Pappa moet ’n diep gat grawe en dit met ’n buitegeboutjie toebou. Mevrou Miller sê ook vir Pappa dat die kinders nie naby die blomtuin toegelaat word nie. “Sy het rose waarmee sy elke jaar gaan skou.” Die weduwee wil die kinders nie naby die huis hê nie. “Sy hou nie van geraas nie.”

“Genade, Niclas, wat verwag sy?”

“Rus en vrede.”

“Hoekom vra jy haar nie waar ons kinders kan speel nie?”

Pappa knipoog vir hulle. “Enige plek waar sy julle nie kan sien nie.”

Bernie klim in die amandelbome en vang paddas in die leisloot en brulpaddas in die wingerd. Clotilde speel met haar mooi porseleinpop. Hildemara sorg dat sy naby die tenthuis en Mamma bly.

Die moerbeiboom gooi ’n skadu, maar die vrugte val op die seildak en laat rooi en pers vlekke. Mamma kla sy is moeg om soos ’n swerwer te lewe. Hoe groter Mamma se maag word, hoe ongeduldiger word sy. Sy het met niemand geduld nie. Selfs Pappa kan haar nie beter laat voel nie.

Die somer is vroeg. Mamma gee die besem vir Hildemara en sê sy moet sorg dat die houtvloer gevee bly. Noudat sy te ongemaklik is om te buk, wys sy vir Hildemara hoe om groente te skil en kerf, hoe om vleis te braai, hoe om brood en beskuit te bak. Dit is ’n bloedige somer en die grond word droog in die hitte.

Mamma werk die seil se some stywer vas, maar omdat die tent in ’n oond verander wanneer die kante afgerol word, moet sy die seil bedags hoog opgerol hou. Die gevolg is dat stof en sand die hele dag inwaai. En wat die aanhoudende vlieë betref, Mamma sit met ’n vlieëplak en wag dat hulle moet kom land. En gedurende die warm Augustusnagte lê hulle op hulle slaapbanke en sweet.

Toe die baba begin kom, is Pappa reeds uit lande toe. Mamma roep sag na haar. “Hildemara, gaan sê vir mevrou Miller die baba is besig

om te kom. Dalk sal haar hart versag."

Hildemara hardloop agter om die huis en hamer teen die deur. "Staak hierdie lawaai!" Mevrou Miller kyk deur die gaasdeur sonder om dit oop te sluit. "As jou pa iets nodig het, moet hy wag tot dit koeler word. Ek gaan nie in hierdie hitte uitkom nie."

"My ma se baba is besig om te kom!"

"O. Nou ja. Veels geluk. Gaan soek jou pa en sê vir hom. Hy sal een van die mans moet aanstel totdat hy klaar na jou ma gekyk het." Sy maak die deur toe.

Hildemara hardloop die hele plaas vol op soek na Pappa. Uiteindelik kry sy hom aan die ander kant van die plaas waar hy besig is om 'n vragmotor te laai. Toe hy hoor dat Mamma in kraam is, sê hy iets vir een van die Italiaanse arbeiders en hardloop terug huis toe. Mamma lê op die houtvloer, en die sweet stroom oor haar bloedrooi gesig. Hildemara staan in die deur, onseker oor wat om te doen. Mamma reik na haar. "Het jy met mevrou Miller gepraat?"

"Ja, Mamma."

"Wat het sy gesê, Hildemara?"

"Veels geluk."

Mamma lag wild. "Wat het ek jou van daardie vrou gesê, Niclas?" Mamma kreun. "Ons sal geen hulp van haar of daardie lui dogter – " Sy gil van die pyn.

Hildemara begin huil. "Moenie doodgaan nie, Mamma." Sy snik. "Moet asseblief nie doodgaan nie!"

"Ek sal nie doodgaan nie!" Sy gryp Pappa se hemp vas, haar kneukels wit. "O, Jesus. O, God van genade ... " Na 'n oomblik laat sy haar asem hard uit en val terug. "Gaan buitentoe, Hildemara. Ons het jou nie nodig nie."

Pappa kyk rond. "Waar's Clotilde?"

Mamma snak na haar asem, haar gesig 'n masker van verskrikking. "Genade tog. Ek weet nie!"

"Ek's hier, Mamma." Clotilde kom van agter Hildemara te voorskyn en hou 'n vuisvol van mevrou Miller se volmaakte geel rose na Mamma toe uit.

***

Baba Rikka is blykbaar Mamma se maklikste kind, of so sê Pappa. Hy gee Hildemara se poniestert 'n ligte plukkie. "Jy was so tingerig,

Mamma het gedink jy gaan nie eens 'n maand aan die lewe bly nie. Maar jy het soos 'n klein apie vasgeklou."

"Sy is nog steeds tingerig." Bernie gee haar 'n jammerlike kyk. "Tony sê sy is so maer soos 'n paal."

Rikka is so mollig en vriendelik dat selfs Hildemara haar hart verloor. Vir die eerste dag of twee hou Clotilde van Rikka, maar toe die baba al Mamma se aandag in beslag neem, vra Clotilde of die ooievaar sal terugkom en haar sal kom haal. Pappa lag lank en hard.

"Sy's pragtig, Niclas." Mamma kyk glimlaggend af na Rikka terwyl sy haar voed. "Sy het jou blonde hare en blou oë. Sy gaan selfs mooier as Clotilde wees."

Hildemara neem Mamma se handspieël en hardloop na die skuur toe. Sy gaan sit in 'n leë stal en bestudeer haar gesig. Lyk sy soos 'n apie? Sy het Mamma se ligbruin oë en bruin hare. Sy het Pappa se reguit neus en ligte vel. En tog, ten spyte van die gelaatstrekke wat sy by hom gekry het, is sy glad nie mooi nie. Sy verbrand in die son en Bernie word bruin. Haar nek lyk soos 'n stingel wat uit die geblomde katoenrok groei.

Hildemara wens dat sy met Elizabeth Kenney se lang rooi krulhare en groen oë gebore is. Dalk sou Mamma dan trots op haar gewees het. Dalk sou Mamma dan in daardie liefdevolle stem met haar gepraat het waarmee sy met Rikka gesels; en met daardie sagte, liefkosende glimlag na haar gekyk het. Maar Mamma kyk dikwels met 'n frons na haar. Sy sal dikwels ongeduldig sug. Sy sal dikwels 'n afwerende gebaar maak en sê: "Gaan speel iewers anders, Hildemara." Sy sal dikwels sê: "Moenie die hele tyd aan my rokspante hang nie!" Mamma sê nooit: "Kyk hoe oulik is Hildemara Rose ... kyk hoe mooi en lief ... " nie.

Dalk hou Mamma nie daarvan om na haar reguit, vaal hare en ligbruin oë te kyk nie, al lyk Mamma s'n ook so. Soms wens Hildemara dat Mamma haar teleurstelling wou wegsteek en vir haar verskoning maak, nes sy met die ander doen. Dalk is Mamma spyt dat sy die naam Rose op haar gemors het. Sy is nie elegant, mooi of gewild soos wat Mamma se vriendin Rosie Gilgan was nie. Sy het nie Pappa se mooi sangstem of Mamma se verstand nie. Pappa sê dis net belangrik dat sy bedoel wat sy sing; en sy moet hard en lank leer voordat sy iets in haar kop kry.

Wanneer Hildie in die tent bly en aanbied om te help, raak Mamma ongeduldig. "As ek hulp nodig het, sal ek daarvoor vra. Toe, loop nou. Gaan kry iets om te doen! Daar is 'n hele wêreld buitekant die tent.

Hou op om hier weg te kruip."

Sy het nie kom wegkruip nie. "Ek wil help, Mamma."

"Jy help my nie as jy die hele dag onder my voete is nie! Gaan! Vlieg, Hildemara. Om hemelsnaam, vlieg!"

Hildemara verstaan nie wat sy bedoel nie. Sy is nie 'n voël nie. Wat het sy verkeerd gedoen? Dalk was Mamma nooit lief vir haar nie. As Mamma van plomp, pienkwit babatjies hou, moes dit 'n groot teleurstelling gewees het om 'n tingerige, sieklike een te hê. Hildemara probeer gewig optel, maar maak nie saak hoeveel sy eet nie, sy het nog steeds maer bene en knopperige knieë en uitstaansleutelbene. Clotilde, aan die ander kant, is fris en pienk en het sentimeters gerek. "Clotilde gaan oor nog 'n jaar langer as Hildemara wees," sê Pappa een aand en Hildie voel net nog slegter.

Soms kan Hildie haar ma se oë op haar voel. Wanneer sy terugkyk, kry Mamma weer daardie ongedurige uitdrukking. Hildemara wil vra wat sy verkeerd gedoen het, wat sy kan doen om Mamma te laat glimlag en lag soos sy elke dag by Rikka doen. Wanneer Mamma partykeer wel vir haar glimlag, lyk dit nie asof dit uit trots of genot is nie, maar uit hartseer, asof Hildemara nie kan help om haar teleur te stel nie.

Soos vandag.

"Waarom is jy so stil, Hildemara?"

Sy kyk hoe Mamma die baba voed. Het haar ma haar ooit met soveel teerheid vasgehou? "Ek dink aan skool. Wanneer begin dit weer?"

"Eers middel-September. Jy kan ophou bang wees. Jy het nog genoeg tyd om te speel en jou somer te geniet."

Hildemara begin vir mevrou Ransom bid. Sy is die voorskoolse en graadeen-onderwyseres; dus het Hildie nog net een jaar se lyding voordat sy 'n ander onderwyseres kry.

***

Aan die einde van die oes kry Pappa sy deel van die oesgeld. Dit is nie soveel as wat hy gehoop het nie, maar sommige van die boere het swakker gevaar. Daar is ook dié wat beter gevaar het, sê Mamma. Sy was op die dorp. Sy het met mense gepraat. Pappa het vir haar gesê mevrou Miller het gesê daar was verswarende omstandighede. Daardie aand stuur Mamma die kinders vroeg bed toe. Bernie en Clotilde,

moeg gespeel, raak dadelik aan die slaap, maar Hildemara lê wakker en hoor wat haar ouers praat.

Pappa sug. "Ons sal volgende jaar beter doen."

"Nie as ons hier is nie. Mevrou Miller sê vanoggend dat sy van my verwag om te kook en skoon te maak. 'Net om dinge gelyk te maak,' sê sy. Sy dink ek behoort dankbaar te wees vir die plek wat sy ons gegee het." Mamma lag hard. "Sy kan haar eie kos maak en huis aan die kant hou. Of iemand anders betaal om dit te doen."

"Ek sal met haar praat."

"Sê dan sommer sy moet iemand anders kry om vir haar te boer. Wie dit ook al is, moet net weet hulle gaan niks uit haar kry nie."

"Daar is nêrens anders waarheen ons kan gaan nie."

"Ons kan begin rondvra. Kyk wat het jy met hierdie plek gedoen, Niclas. En dink hoeveel jy geleer het!"

"Ek het nie enige geld verdien nie."

"Want mevrou Miller is niks beter as Robert Madson nie. Jy werk hard, Niclas. Ek het gesien hoe jy met die arbeiders te werk gaan. Die mans respekteer jou. Jy luister na mense. Jy volg advies. Van mans, bygesê. En met jou opleiding as ingenieur het jy mevrou Miller se plaasimplemente herstel en daardie pomp aan die gang gekry. Ons sal ons eie plek kry."

"En hoe betaal ek daarvoor?"

"Óns betaal daarvoor met die geld wat ek uit die losieshuis gemaak het."

Pappa sê niks nie.

"Moenie so na my kyk nie. Ek het vir jou gesê waarom ek nie bereid was om dit vroeër vir jou te gee nie. Madson het jou misbruik. En nou mevrou Miller." Sy gee 'n sagte laggie. "Nou het ek besluit dat as enigiemand my man gaan misbruik, dit ek sal wees."

Hildemara lê in die donker, haar ore gespits en haar asem ingetrek, totdat Pappa sag praat.

"Ek kan alles verloor wat jy gespaar het."

"Nie as jy na my luister nie. Ek het met baie mense op die dorp gepraat. Ek was 'n paar keer by die biblioteek. Ek het koerant gelees. Ek moes seker maak dat ons hier hoort. Die Here praat dalk met jou, Niclas, maar Hy het niks vir my gesê nie. As ek my sin kon hê, sou jy weer 'n ingenieur wees. Ons sou in Sacramento of San Francisco gebly het. Ek sou 'n hotel met 'n restaurant gehad het! Maar jy het jou werk by die spoorweg gehaat. As jy soontoe moes teruggaan, sou jy my uiteindelik ook gehaat het."

"Nooit nie."

"My pa het sy ongelukkigheid op almal rondom hom uitgehaal."

"Dalk is dit net 'n droom."

Mamma klink nou vriendeliker. "Ek het groter drome as jy gehad. En ek het hulle nog nie laat vaar nie. Hoekom moet jy?" Dan vervolg sy fermer. "Maar jy beter nou besluit wat jy wil hê. Ek kan vanaand begin pak. Ons kan weer Sacramento toe gaan. Jy kan vir die spoorweg gaan werk."

Langs haar beweeg Bernie. "Is hulle weer besig om te baklei?"

"Sjuut ... " Hildemara kou haar naels.

"Ek gaan nie weer vir die spoorweg werk nie, Marta. Nie nou nie. Nooit nie."

"Nou goed. Terwyl jy jou kontrak hier voltooi, kan ons na 'n stuk grond met 'n huis begin soek. Teen hierdie tyd volgende jaar kan ons vir onsself begin werk." Toe Pappa nie antwoord nie, vervolg Mamma harder. "Kan ons enigsins slegter doen as op hierdie plek? Hoeveel keer was die kinders siek hierdie winter? En in die somer bak ons soos brood in 'n oond. Maak nie saak hoeveel ek vee nie, ek kan nie die plek skoon hou nie! En die vlieë! Ek kan bly wees dat ek nie van infeksie dood is toe Rikka gebore is nie."

Pappa loop buitentoe, die nag in.

Mamma laat haar asem hard uit en sit op die wilgerhoutstoel wat Pappa vir haar gemaak het. Sy wag met haar hande op haar skoot gevou. Hildemara raak aan die slaap en word wakker toe hulle weer sag praat.

"Ons sal maak soos jy sê, Marta. Maar ek bid om Vadersnaam dat jy my nie sal haat as ek al jou geld verloor nie."

"Óns gaan dit nie verloor nie. Ons sal saam staan en daarvoor baklei. Ons sal doen wat ons moet om dit te laat werk." Sy lag flou. "Dink daaraan, Niclas. Met 'n permanente adres sal ek 'n biblioteekkaart kan kry."

Pappa vou haar in sy arms toe en soen haar. Hy stoot sy vingers deur haar hare en hou haar kop agteroor terwyl hy na haar kyk. "Moenie dat hierdie vuur uitgaan nie, Marta. Die wêreld sal vir my te koud wees." Dan leun hy af en sê iets in 'n lae, skor stem. Toe hy wegstaan, hou hy sy hand uit. Mamma huiwer en draai haar kop effens asof om te luister of sy Rikka hoor. Dan neem sy Pappa se hand en hulle verdwyn saam die donkerte in.

## Chapter 19

**1923**

On the last day of school, Hildemara skipped down the road, heart light. She had all summer to forget how much she hated going to school. She had been devastated by Mrs. Ransom's announcement that starting next year, the second-grade class would be combined with kindergarten and first grade, and she would be teaching all of them. Hildemara had hoped that after this year, she would have a new teacher. But then she decided it just meant God didn't want her to stop praying for Mrs. Ransom quite yet.

Hildemara had learned not to complain about Mrs. Ransom. It only made Mama more angry and changed nothing. She had prayed every morning on her way to school and prayed often while in class, especially when Mrs. Ransom's eyes fell upon her like a hawk on a mouse. When she hauled Hildemara in front of the class to make an example of her poor attire or dirty shoes or chewed fingernails or scraggly hair, Hildemara prayed the words would float out the window and off into the air, never to be remembered. The room would become so silent, Mrs. Ransom's harsh words seemed to echo, and she would tire of carrying on and tell Hildemara to go back to her chair.

Now she sang thank-you prayers until Bernie said she sounded bad enough to crack the sky wide open. So what if she had one more year in Mrs. Ransom's class before she moved on to another teacher. She could be brave for another year. She wouldn't let any tears slip down her cheeks. *"Sticks and stones may break your bones,"* the children chanted, *"but words will never hurt you."* She wondered whoever came up with such a thing because it wasn't true at all. Sometimes Mrs. Ransom said things that ripped at Hildemara's heart and left her hurting for days.

Papa said to forgive, but forgiveness wasn't easy. Not when the same thing happened over and over again.

Summer passed in a haze of heat. Hildemara did chores around the house. She fed the chickens and collected the eggs, washed dishes and helped weed the garden. She took Papa's lunch out to him while Mama tried to batten down the canvas sides of the tent to keep the dust from blowing in on a napping Rikka.

As school approached, Hildemara worried and prayed continuously that Mrs. Ransom wouldn't be mean to Clotilde, who

would be in kindergarten this year. Maybe Mrs. Ransom just didn't like ugly children, any more than Mama did. Hildemara prayed her younger sister's pretty blue eyes and blonde hair would soften Mrs. Ransom's heart in a way her own respectful silence and obedience never had.

She decided not to warn Clotilde about Mrs. Ransom. She didn't want her to have nightmares and start chewing her nails, too. When they bathed in the big tub together the night before school started, she told Clotilde to wash behind her ears and around her neck. Clotilde splashed soapy water in her face.

The next morning, Hildemara felt sick to her stomach, but she didn't say anything. She knew Mama would send her to school anyway, and she didn't want to answer questions. Bernie ran ahead to meet his friends. Mama had put Hildemara in charge of Clotilde, so Hildie allowed her younger sister to set the pace. "Stay on the road, Clotilde! Don't get dusty."

"You want a wagon to run over me?"

"You have to keep your shoes clean!"

"I can get dirty if I want!" Sticking her tongue out, she kicked dust all over Hildemara.

"Stop it!"

Clotilde took off running, and Hildemara ran to catch up. Laughing, Clotilde shrieked and ran faster. Hildemara tripped and fell headlong on the macadam, scraping her hands, elbows, and knees. Shocked by the pain, she pushed herself up. When she looked at her hands, she saw tiny pebbles under the bleeding skin. Now what was she going to do?

Clotilde ran back. "Ohhhh." She looked at Hildie's knees and elbows.

Still crying, Hildemara dusted herself off as best she could. "We're going to be late." She limped alongside her little sister. "When we're called to line up, we have to be in alphabetical order. There's no one after Waltert. So we're last."

When they arrived at school, Hildie went into the girls' bathroom to wash. Her hands stung like fire. She dabbed cold water on her knees, dismayed to see how the blood had already dripped down her legs and stained her socks. The blood from her scraped elbows had gotten on her dress as well. What would Mrs. Ransom have to say about that? What would Mama say?

Giving up, she went outside, worried Clotilde might be frightened

on her first day of school. But Clotilde had already met a girl her own age and was playing hopscotch.

Mrs. Ransom came out. “Kindergarten, first, and second, line up here!” The other children ran to make two lines, boys and girls. Hildemara limped after them, taking last place in line behind Clotilde, who stood head high marching in place until the lines filed into the classroom.

Mrs. Ransom looked at them as they entered. “Another Waltert.”

“Yes, ma’am.” Hildemara flashed a bright smile that seemed to disarm Mrs. Ransom.

“And this one is pretty.”

Hildemara’s name had been taped on a front-row desk this year. Heart pounding with dread, Hildemara put her hand over her heart, recited the Pledge of Allegiance with the class, sang “My Country, ’Tis of Thee,” and slid cautiously into her seat so she wouldn’t bump her aching knees. She prayed Mrs. Ransom wouldn’t say anything mean to Clotilde.

She kept glancing back as Mrs. Ransom checked each child’s hands. Clotilde held her hands with limp wrists, turning them up and down so Mrs. Ransom could see. Mrs. Ransom looked dubious, but didn’t say anything. Letting out her breath in relief, Hildemara turned around and faced the front of the class.

“Hildemara.” Mrs. Ransom stood beside her desk. Head down, Hildemara held her hands out, palms down. “Turn them over.” When she did, Mrs. Ransom gasped. “Your hands are a mess. Go wash them.”

“I did.”

“Don’t talk back to me.” Mrs. Ransom grabbed Hildemara by the hair, yanking her from her seat. Hildemara banged her scraped knee on the desk and cried out in pain.

Clotilde ran at Mrs. Ransom, screaming, “Leave my sister alone!” She grabbed the teacher’s skirt and yanked. When Mrs. Ransom let go of Hildemara and turned, Clotilde kicked her hard in the shins. “You’re hurting my sister!” Clotilde stomped on Mrs. Ransom’s toes.

The class erupted in laughter and shouts.

Terrified at what Mrs. Ransom would do to Clotilde, Hildemara grabbed her sister by the hand and ran for the door. Mrs. Ransom cried out. Hildemara didn’t stop running until they were around the side of the building.

“Why did you do that, Clotilde? Why?”

"She hurt you! She's mean! I hate her!"

"Don't say that! Papa says we aren't supposed to hate anyone." She tried to calm her sister. "Papa said people were mean to Jesus, too, and He didn't kick anyone."

Clotilde started to blubber. "I don't want to be crucified." Her blue eyes became glassy with tears. "Is Mrs. Ransom going to pound nails in our hands and feet?"

"We have to be kind to Mrs. Ransom no matter what she does. Her brother got killed in the war, Clotilde. She hates us because Papa's German. We have to pray for her."

Clotilde's chin wobbled. "Papa didn't kill anyone."

"She doesn't know that, Clotilde. She's very sad and angry. Jesus prayed for the people who hurt Him. I've been praying for Mrs. Ransom for two years. We have to keep praying for her. Mrs. Ransom is just like those people who killed Jesus. She doesn't know what she's doing." Hildemara heard a strangled sound behind her and her heart raced in fear. Glancing up, she saw Mrs. Ransom standing at the corner of the building, her hands covering her mouth, her eyes wild with pain.

Hildemara put herself in front of Clotilde. "She didn't mean to do it, Mrs. Ransom."

Mrs. Ransom uttered that awful sound again. When she reached out, Hildemara grabbed Clotilde's hand and ran.

"Hildemara!" Mrs. Ransom called after them. "Wait!"

Hildemara and Clotilde kept running.

* * *

"Do we have to go back to school tomorrow?" Clotilde sat beside Hildemara. They had hidden in the first orchard after leaving town. Hildemara said they couldn't go home. They had to go back when school let out, or Bernie would be looking for them.

"I don't know what we're going to do." Hildemara wiped tears away with the back of her hand.

"Is Mama going to be mad at me?"

"Mama put me in charge of you. Remember? She'll be mad at *me*."

"I'll tell her why I kicked Mrs. Ransom."

Hildemara sniffled. "That will just make everything worse." When she pulled her legs up, her knees throbbed with pain. Sobbing, Hildie didn't know what to do or where to go.

Clotilde snuggled close to her. "Don't cry, Hildie. I'm sorry."

They waited all morning and went back to school in the early afternoon. They stood at a distance, hiding behind the trunk of an old elm tree. The children came outside for their last recess. Mr. Loyola, the principal, stood on the playground. Mrs. Ransom was nowhere in sight. Whenever he looked their way, Hildemara and Clotilde ducked back behind the tree. Finally school let out, and Bernie came outside the fence.

"We're over here, Bernie." Hildemara waved from their hiding place.

Bernie ran to them. "Boy, are you two in trouble! People have been out looking for you all day. Where have you been?"

Hildemara shrugged.

Bernie looked at Clotilde. "I heard you attacked Mrs. Ransom."

Hildemara and Clotilde looked at one another and didn't say anything. They had already agreed to a pact of silence.

"Well, come on then. We'd better go home."

The three of them hurried across the highway and walked through town, Hildemara dreading every step, wondering what Mama and Papa would say when Bernie told them what he had heard. They had just turned onto the road out of town when Mr. Loyola pulled up alongside them in his motorcar. "Climb in, children. I'll take you home."

Bernie jumped in. "This is my first time in an automobile!" Clotilde climbed in behind him just as eagerly. Hildemara didn't want to get in. She didn't want to go home either. She didn't know what to do.

Mr. Loyola leaned forward, looking past Bernie and Clotilde. "You too, Hildemara." Feeling doomed, Hildemara sat in back next to Clotilde. Bernie asked all kinds of questions about the car on the way home. Clotilde bounced excitedly, Mrs. Ransom forgotten.

Mama came out of the tent-house when Mr. Loyola pulled into Mrs. Miller's yard. She looked surprised when Bernie jumped out of the motorcar, and then Clotilde. Hildemara climbed out last, dizzy and feeling sick to her stomach. She dared a glance at Mama.

The principal took his hat off and held it in both hands. "May I speak with you, Mrs. Waltert?"

Bernie had already run off for the orchard to find Papa, undoubtedly eager to tell him about the ride and what had happened at school. Clotilde stood beside Hildemara, looking from Mr. Loyola to Mama and back again.

"Go on and play, you two." Clotilde didn't need a second invitation. She took off after Bernie, leaving Hildemara standing alone and feeling exposed. Mama gave her an odd look and then forced a pleasant smile at Mr. Loyola. "Why don't you come inside, Mr. Loyola? You'll have to sit on a cot. We don't have any furniture. Shall I fix some coffee?"

"No, ma'am. I won't stay too long."

Hildemara sat with her back against the wall of the pump house. Mama and Mr. Loyola talked for a long time. When the principal came outside, he looked around the yard. Raking his hand back through his hair, he put on his hat, got in his car, and drove away.

Mama didn't come outside for a long time. Hildemara pushed herself up and crossed the yard. Mama sat on a cot, her face in her hands. "I'm sorry, Mama."

"What are *you* sorry about?" Mama sounded angry. She dropped her hands in her lap and raised her head. Eyes red, face blotchy, Mama winced. "What happened to your knees, Hildemara?"

"I fell on the road."

"Where else are you hurting?"

Hildie showed her elbows and hands.

"And that's all?"

Hildemara didn't know what her mother wanted her to say.

"We're going to have to clean those wounds or they'll get infected." Mama grabbed the water bucket and went out to fill it. Hildemara didn't think her day could get any worse until Mama came back. "It's going to hurt, Hildemara, and there's nothing we can do about it." She gave her Papa's razor strop. "We have to get the pebbles and dirt out, then scrub with soap before putting on antiseptic. You bite down hard on that strop when you feel like screaming or Mrs. Miller will think I'm out here beating my children."

When it was over, Hildemara lay limp on her cot, drained of tears; hands, knees, and elbows on fire.

"We'll put on bandages when the wounds dry."

Papa came in a few minutes later, Bernie and Clotilde trailing behind him. "How is she?"

"She's a mess!" Mama's voice broke. She tipped Clotilde's head and leaned down to kiss her. "At least we have one girl who knows how to fight back!" Turning away, she went outside. Papa went outside and talked with her. When he came back, Mama wasn't with him.

Hildemara lay on her cot, watching Mama walk away. She had disappointed her again.

Clotilde peered out the tent-house door. “Where’s Mama going?”

“She’s taking a walk. Don’t bother her. Go on outside for a while. Everything is fine. Bernhard, make certain she doesn’t get near Mrs. Miller’s roses.” Papa lifted Hildemara carefully onto his lap. He brushed the hair back from her face and kissed her cheeks. “Mrs. Ransom won’t be your teacher anymore. She went to Mr. Loyola after you and Clotilde ran away. She quit her job, *Liebling*.”

“She hates me, Papa. She’s always hated me.”

“I don’t think she hates you anymore.”

Hildie’s mouth wobbled and she burst out crying again. “I prayed for her, Papa. I wanted Mrs. Ransom to like me. I prayed and prayed and my prayers never changed anything.”

Papa pressed her head gently against his shoulder. “Prayers changed you, Hildemara. You learned to love your enemy.”

# Hoofstuk 19

## 1923

Op die laaste skooldag huppel Hildemara met ’n ligte hart terug huis toe. Sy het die hele somer om te vergeet hoe sy dit by die skool haat. Sy was platgeslaan deur mevrou Ransom se aankondiging dat die graadtwees volgende jaar saam met die kleuterskool en graadeens ingedeel gaan word, en dat sy weer hulle juffrou gaan wees. Hildemara het gehoop dat sy ná hierdie jaar ’n nuwe onderwyseres sou hê. Maar dan besluit sy dit beteken die Here wil hê dat sy vir mevrou Ransom moet bly bid.

Hildemara het geleer om nie oor mevrou Ransom te kla nie. Dit maak Mamma net nog kwater en verander niks aan die situasie nie. Sy het elke oggend op pad skool toe gebid, en dikwels in die klas, veral wanneer mevrou Ransom se oë soos dié van ’n valk op haar rus. Wanneer sy Hildemara vorentoe roep om ’n voorbeeld van haar swak kleredrag of vuil skoene of afgekoude naels of slordige hare te maak, het Hildemara gebid dat die woorde deur die venster sou wegsweef en dat sy dit nie sou onthou nie. Soms het die klas so stil geword dat mevrou Ransom vir haar eie tirade moeg geraak het en Hildemara na haar stoel toe gestuur het.

Nou sing sy dankliedere totdat Bernie sê dat sy sleg genoeg klink om die honde aan die tjank te sit. Wat daarvan as sy nog ’n jaar in mevrou Ransom se klas is voordat sy ’n ander juffrou kry? Sy sal vir nog ’n jaar kan uithou. Sy sal nie toelaat dat haar trane kom nie. “*Sticks and stones may break your bones,*” praatsing die kinders, “*but words will never hurt you.*” Sy wonder wie so iets uitgedink het, want dit is glad nie waar nie. Soms sê mevrou Ransom dinge wat Hildemara se hart aan flarde ruk en die seer dae lank laat aanhou.

Pappa sê ’n mens moet vergewe, maar vergifnis is nie maklik nie. Nie wanneer dieselfde ding oor en oor gebeur nie.

Die somer beweeg in ’n waas van hitte verby. Hildemara help met allerhande huiswerkies. Sy voer die hoenders en gaan haal die eiers

uit, was skottelgoed en help onkruid uittrek. Sy vat vir Pappa kos terwyl Mamma die seilpante van die tent probeer vasmaak om te keer dat die stof op die slapende Rikka kom lê.

Namate die vakansie ten einde loop, groei Marta se kommer en bid sy gedurig dat mevrou Ransom nie met Clotilde sal lelik wees wat hierdie jaar kleuterskool toe gaan nie. Dalk hou mevrou Ransom net nie van lelike kinders nie, soos Mamma. Hildemara bid dat haar kleiner sussie se mooi blou oë en blonde hare mevrou Ransom se hart op ’n manier sal versag waarin sy met haar onderdanige swygsaamheid en gehoorsaamheid nie kon slaag nie.

Sy besluit dat sy Clotilde nie oor mevrou Ransom gaan waarsku nie. Sy wil nie hê sy moet nagmerries kry en ook haar naels begin kou nie. Toe hulle die aand voor die eerste skooldag saam bad, maan sy Clotilde om agter haar ore en mooi om haar nek te was. Clotilde spat van die seperige water in haar gesig.

Hildemara sê niks toe sy die volgende oggend naar voel nie. Sy weet dat Mamma haar in elk geval gaan skool toe stuur, en sy wil nie vrae antwoord nie. Bernie hardloop vooruit na sy vriende toe. Mamma het Clotilde in Hildemara se sorg geplaas, en Hildie laat haar sussie die pas aangee. “Bly op die pad, Clotilde! Moenie vol stof raak nie.”

“Wil jy hê ek moet omgery word?”

“Moenie dat jou skoene vuil word nie!”

“Ek kan vuil word as ek wil.” Sy steek haar tong uit en skop dat die stof om Hildemara staan.

“Hou op!”

Clotilde begin hardloop en Hildemara moet uithaal om haar in te haal. Clotilde lag en gee ’n gilletjie. Hildemara struikel en slaan op die teerpad neer. Haar hande, elmboë en knieë is nerfaf. Sy staan seer op en toe sy na haar hande kyk, sien sy daar sit klein klippies onder haar stukkende vel. Wat op aarde gaan sy nou doen?

Clotilde kom teruggehardloop. “Hildie!” Sy kyk na Hildemara se knieë en elmboë.

Hildemara huil terwyl sy haar so goed moontlik afstof. “Ons gaan laat wees.” Sy hink saam met haar sussie verder. “Wanneer al die kinders geroep word, moet ons in alfabetiese volgorde staan. Daar is niemand ná Waltert nie. Ons is dus die laastes.”

By die skool aangekom, gaan Hildie reguit kleedkamer toe om haar te was. Haar hande brand soos vuur. Sy klad koue water op haar knieë en haar moed sak in haar skoene toe sy sien dat die bloed reeds teen haar bene afgeloop en haar kouse gevlek het. Die bloed van haar

stukkende elmboë het ook op haar rok gekom. Wat sal mevrou Ransom hieroor sê? Wat gaan Mamma sê?

Toe sy moedeloos besef dat sy niks daaraan kan doen nie, gaan sy uit, bekommerd dat Clotilde dalk op haar eerste skooldag sal bang wees. Maar Clotilde het alreeds ’n dogtertjie van haar ouderdom ontmoet en is besig om ’n speletjie te speel.

Mevrou Ransom kom uit. “Kleuterskool, eerstes en tweedes, kom staan in julle rye!” Die ander kinders hardloop om twee rye, meisies en seuns, te vorm. Hildemara kom hinkend agterna en val op haar plek in, agter Clotilde, wat kop omhoog op een plek staan en marsjeer totdat hulle by die klaskamer ingaan.

Mevrou Ransom kyk na hulle soos hulle ingaan. “Nog ’n Waltert.”

“Ja, Mevrou,” Mevrou Ransom lyk amper ontwapen deur Hildemara se breë glimlag.

“En hierdie een is mooi.”

Hildemara se naam is hierdie jaar op een van die voorste banke vasgeplak. Met ’n hart onstuimig van vrees sit Hildemara haar hand oor haar hart terwyl sy die volkslied sing en versigtig by haar bank inskuif sodat sy nie haar stukkende knieë stamp nie. Sy bid dat mevrou Ransom nie iets leliks vir Clotilde sal sê nie.

Sy bly omkyk terwyl mevrou Ransom na elke kind se hande kyk. Clotilde steek haar hande uit en draai hulle om sodat die onderwyseres kan kyk. Mevrou Ransom weifel ’n oomblik, maar sê niks nie. Hildemara slaak ’n sug van verligting toe sy weer na die voorkant van die klas draai.

“Hildemara.” Mevrou Ransom kom staan langs haar bank. Hildemara hou haar hande uit, palms na onder. “Draai hulle om.” Toe sy so maak, snak mevrou Ransom na haar asem. “Jou hande is in ’n toestand. Gaan was hulle.”

“Ek het.”

“Moenie met my terugpraat nie.” Mevrou Ransom gryp Hildemara aan die hare en ruk haar op uit haar stoel. Hildemara stamp haar stukkende knie teen die tafel en ’n kreet ontsnap oor haar lippe.

Clotilde storm gillend op mevrou Ransom af. “Los my sussie!” Sy gryp die onderwyseres aan die romp en pluk. Toe mevrou Ransom Hildemara los en omdraai, skop Clotilde haar hard op die maermerrie. “Juffrou maak my sussie seer!” Clotilde trap op mevrou Ransom se tone.

Daar is chaos in die klas soos die kinders lag en gil.

Angsbevange oor wat mevrou Ransom aan Clotilde gaan doen, gryp

Hildemara haar sussie aan die hand en hardloop by die deur uit. Mevrou Ransom gil. Hildemara hardloop totdat hulle om die hoek van die gebou is.

"Hoekom het jy dit gedoen, Clotilde? Hoekom?"

"Sy het jou seergemaak! Sy's lelik! Ek haat haar!"

"Moet dit nie sê nie. Pappa sê ons mag niemand haat nie." Sy probeer haar sussie kalmeer. "Pappa het gesê dat die mense ook met Jesus lelik was, en Hy het niemand geskop nie."

Clotilde begin stamel. "Ek wil nie gekruisig word nie." Haar blou oë swem in die trane. "Gaan mevrou Ransom spykers in ons hande en voete kap?"

"Ons moet mooi maak met mevrou Ransom, maak nie saak wat sy doen nie. Haar broer is dood in die oorlog, Clotilde. Sy haat ons omdat Pappa 'n Duitser is. Ons moet vir haar bid."

Clotilde se ken bewe. "Pappa het niemand doodgemaak nie."

"Sy weet dit nie, Clotilde. Sy is baie hartseer en kwaad. Jesus het vir die mense gebid wat Hom seergemaak het. Ek bid al twee jaar vir mevrou Ransom. Ons moet aanhou om vir haar te bid. Mevrou Ransom is net soos daardie mense wat Jesus doodgemaak het. Sy weet nie wat sy doen nie." Hildemara hoor 'n gewurgde geluid agter haar en haar hartklop versnel. Toe sy opkyk, sien sy mevrou Ransom by die hoek van die gebou staan, haar hande oor haar mond, haar oë wild van pyn.

Hildemara plant haarself voor Clotilde. "Sy het nie bedoel om dit te doen nie, mevrou Ransom."

Mevrou Ransom maak weer daardie aaklige geluid. Toe sy haar hand uitsteek, gryp Hildemara Clotilde aan die hand en hardloop.

"Hildemara!" roep mevrou Ransom agterna. "Wag!"

Hildemara en Clotilde hou aan hardloop.

***

"Moet ons môre weer skool toe gaan?" Clotilde sit langs Hildemara. Hulle het in die eerste boord aan die dorpsgrens kom wegkruip. Hildemara het gesê hulle kan nie huis toe gaan nie. Hulle moet teruggaan wanneer die skool uitkom, anders gaan Bernie na hulle soek.

"Ek weet nie wat ons gaan doen nie." Hildemara vee haar trane met die agterkant van haar hand af.

“Gaan Mamma kwaad wees vir my?”

“Mamma het gesê ek moet na jou kyk. Onthou? Sy gaan vir mý kwaad wees.”

“Ek sal vir haar sê hoekom ek mevrou Ransom geskop het.”

Hildemara snuif. “Dit gaan alles net erger maak.” Toe sy haar bene optrek, klop haar knieë van die pyn. Sy weet nie wat om te doen of waarnatoe om te gaan nie en begin snik.

Clotilde skuif nader aan haar. “Moenie huil nie, Hildie. Ek’s jammer.”

Nadat hulle die hele oggend gewag het, loop hulle vroegmiddag terug skool toe. Hulle gaan staan agter die stam van ’n ou olmboom ’n entjie van die skool af. Hulle sien hoe die kinders vir hulle laaste pouse uitkom. Meneer Loyola, die skoolhoof, staan op die speelterrein. Mevrou Ransom is nêrens te sien nie. Elke keer wanneer hy in hulle rigting kyk, koes Hildemara en Clotilde agter die boom in. Uiteindelik is die skooldag verby en Bernie kom deur die hek gedrentel.

“Hier is ons, Bernie.” Hildemara wuif vanuit hulle wegkruipplek.

Bernie hardloop na hulle toe. “Julle is in groot moeilikheid. Hulle soek julle al die hele dag. Waar was julle?”

Hildemara sê niks.

Bernie kyk na Clotilde. “Ek hoor jy het mevrou Ransom aangeval.”

Hildemara en Clotilde kyk na mekaar en sê niks nie. Hulle het hulle reeds tot ’n verdrag van swye verbind.

“Nou ja, kom ons loop. Ons beter by die huis kom.”

Hulle hardloop oor die grootpad en loop deur die dorp. Hildemara se vrees word met elke tree groter. Wat gaan Mamma en Pappa sê wanneer Bernie vir hulle sê wat hy gehoor het? Hulle het net by die pad gekom wat uit die dorp loop toe meneer Loyola langs hulle stilhou. “Klim in, kinders. Ek sal julle huis toe vat.”

Bernie spring in. “Dis my eerste keer in ’n kar!” Clotilde klim net so gretig agter hom in. Hildemara wil nie inklim nie. Sy wil ook nie huis toe gaan nie. Sy weet nie wat om te doen nie.

Meneer Loyola leun vorentoe en kyk verby Bernie en Clotilde. “Jy ook, Hildemara.” Sy voel soos ’n veroordeelde waar sy agter langs Clotilde sit. Op pad huis toe vra Bernie allerhande soorte vrae oor die kar. Clotilde wip uitgelate op en af, mevrou Ransom vergete.

Mamma kom uit toe meneer Loyola by mevrou Miller se werf inry. Sy lyk verras toe eers Bernie en daarna Clotilde uit die motor spring. Hildemara klim laaste uit, lighoofdig en naar. Sy waag ’n kykie na Mamma.

Die skoolhoof haal sy hoed af en hou dit in albei hande vas. "Kan ek met u praat, mevrou Waltert?"

Bernie is reeds op pad na die boord toe om Pappa te gaan soek, ongetwyfeld gretig om hom van die rit te vertel, en wat by die skool gebeur het. Clotilde staan langs Hildemara en kyk van meneer Loyola na Mamma en weer terug.

"Gaan speel, julle twee." Clotilde laat haar nie twee maal nooi nie. Sy laat vat agter Bernie aan, maar Hildemara bly weerloos staan. Mamma gee haar 'n vreemde kyk en forseer 'n vriendelike glimlag vir meneer Loyola. "Kom asseblief in, meneer Loyola. U sal op 'n bed moet sit. Ons het nie meubels nie. Kan ek koffie maak?"

"Nee, Mevrou. Ek gaan nie lank bly nie."

Hildemara sit met haar rug teen die pomphuis se muur. Mamma en meneer Loyola praat 'n hele ruk. Toe die skoolhoof uitkom, kyk hy om hom rond. Dan trek hy sy vingers deur sy hare, sit sy hoed op, klim in sy motor en ry weg.

Mamma kom nie uit nie. Hildemara kom moeisaam orent en loop oor die werf. Mamma sit op 'n bed, haar gesig in haar hande. "Ek's jammer, Mamma."

"Waaroor is jý jammer?" Mamma klink kwaad. Sy laat val haar hande op haar skoot en kyk op. Sy trek haar asem in, haar oë rooi en haar wange gevlek. "Wat het met jou knieë gebeur, Hildemara?"

"Ek het geval."

"Waar is dit nog seer?"

Hildie wys vir haar ma haar elmboë en hande.

"En dis al?"

Hildemara weet nie wat haar ma wil hê sy moet sê nie.

"Ons gaan daardie wonde moet skoonmaak, anders gaan hulle infeksie kry." Mamma loop om 'n emmer vol water te gaan haal. Hildemara het nie gedink dat haar dag nog erger kan word nie – totdat Mamma terugkom. "Dit gaan seer wees, Hildemara, en daar is niks wat ons daaraan kan doen nie." Sy gee Pappa se skeerriem vir haar. "Ons moet die klippies en grond uitkry en die seerplekke skrop voordat ons ontsmettingsmiddel kan opsit. Byt hard op die riem wanneer jy wil skree, anders gaan mevrou Miller dink ek is besig om my kinders te slaan."

Toe dit verby is, lê Hildemara uitgewas en leeggehuil op haar bed. Haar hande, knieë en elmboë brand soos vuur.

"Ons sal verbande opsit wanneer die wonde droog is."

Pappa kom 'n paar minute later in met Bernie en Clotilde wat agter

hom aantou. “Hoe voel sy?”

“Sy’s in ’n toestand!” Mamma se stem breek. Sy lig Clotilde se gesig en buk om haar te soen. “Ten minste het ons een dogtertjie wat weet hoe om terug te baklei!” Dan draai sy weg en gaan uit. Pappa gaan buitentoe en praat met haar. Toe hy terugkom, is Mamma nie by hom nie.

Hildemara lê op haar bed en kyk hoe Mamma wegloop. Sy het haar weer teleurgestel.

Clotilde loer om die tenthuis se deur. “Waar gaan Mamma?”

“Sy het ’n entjie gaan loop. Moet haar nie pla nie. Gaan julle twee ’n bietjie buitentoe. Alles is reg. Bernhard, maak seker dat sy nie naby mevrou Miller se rose kom nie.” Pappa tel Hildemara versigtig op sy skoot. Hy vee haar hare uit haar gesig en soen haar wange. “Mevrou Ransom is nie meer jou juffrou nie. Nadat jy en Clotilde weggehardloop het, het sy na meneer Loyola toe gegaan. Sy het haar werk bedank, *Liebling*.”

“Sy haat my, Pappa. Sy het my nog altyd gehaat.”

“Ek dink nie sy haat jou meer nie.”

Hildie se mond bewe en sy bars weer in trane uit. “Ek het vir haar gebid, Pappa. Ek wou hê mevrou Ransom moes van my hou. Ek het gebid en gebid en my gebede het niks verander nie.”

Pappa druk haar kop saggies teen sy skouer. “Jou gebede het jou verander, Hildemara. Jy het geleer om jou vyande lief te hê.”

# Chapter 20

**1924**

Papa heard about a farm for sale on Hopper Road, two miles northwest of Murietta. When he went to town for supplies, he came back the long way to see it; he talked to Mama about it. After seeing it for herself, Mama bargained with the bank over the property, but —"They wouldn't budge on the price, so I left."

"Well, that's it, then." Papa despaired.

"We're just getting started, Niclas. That place has stood fallow for two years. No one has made an offer. If we wait, they'll come around."

While they waited, Mama told Papa to make up a list of what he would need in the way of equipment and tools to work the farm, as Mama made up her own list of needed items. She went into town three times over the next week, but never set foot in the bank. She went again the following week, and the banker came outside to talk with her.

"He wanted to negotiate." Mama laughed. "I told him I'd done my negotiating. The place isn't worth any more than we offered."

"So? What did he say?"

"We can have it."

Both Mama and Papa went back two days later to sign the papers. They came home arguing. "We could've paid the full amount in cash and not had a mortgage."

"You have to spend money to make it, Niclas. We're not going to run up debt at the hardware store and the general store and the feed store. Let the bank carry the paper for a few years, not ordinary folks who work hard to keep food on the table and a roof over their heads."

Papa went out and bought a sorrel farm horse and sturdy wagon. He had just started dismantling the tent-house when Mrs. Miller came outside and said Papa had deserted her in her time of need. She said a decent man wouldn't leave a widow and her daughter to fend for themselves, then claimed Papa had no right to take what belonged to her, and he had better leave the tent-house exactly where it was or she'd have the sheriff after him.

Mama held her temper until the last demand. Then she stepped between them. "Now that you've had your say, I'll have mine." Papa cringed as Mama went nose to nose with Mrs. Miller. When Mrs. Miller stepped back, Mama stepped forward. "Ring up the sheriff, Mrs. Miller. *Please!* I'd like to show him all the receipts for everything

help en die takke in hope in die paadjies tussen die rye te pak om later verbrand te word. Dan haal hulle die ou pale uit en vervang dit met nuwes waaraan hulle draad span. Hulle snoei die wynstokke en nadat hulle die gesonde lote vasgebind het, draai hulle hulle toe sodat hulle nie doodryp nie.

Terwyl Pappa en die Italiaanse loonarbeiders in die boord en wingerd werk, werk Mamma aan die huis. Elke vertrek kry ’n nuwe laag geel verf. Die vensters het geblomde sisgordyne. Die matras, rusbank, stoele en staanlampe het gekom. Haar trommel word ’n koffietafel. Pappa bou die bedstyl. Toe hy sê hy is te besig om ’n tafel en stoele te maak, loop Mamma dorp toe en bestel hulle uit Hardesty se katalogus.

Pappa laat sak sy kop in sy hande toe sy hom vertel. Sy sit haar hand op sy skouer. “Dit sou minder gekos het as jy die materiaal gekoop het en self gebou het.” Hy staan op en loop uit.

Die volgende paar dae het Mamma nie veel te sê nie. Pappa ook nie.

“Ons moet ’n groot stoepkamer agter die huis aanbou,” sê Mamma een aand aan tafel.

“Ons spandeer nie nog ’n sent nie. Dit gaan maande wees voordat hierdie plek enigiets buiten onkruid oplewer, en ons moet belasting betaal.”

Nie eens Bernie het iets daarop te sê nie.

Hildemara kan Pappa en Mamma sag en driftig agter hulle kamerdeur hoor praat. “En? Wat het jy verwag? Dat dit makliker sou wees om jou eie plek te hê?” Pappa se stem bly sag, onduidelik.

Die volgende aand maak Mamma ’n aankondiging wat hulle wêreld omkeer. Nadat Pappa gedank het, skep sy ’n porsie vleis, kapokaartappels en wortels in ’n bord en gee dit vir Bernie om vir Pappa aan te gee. Toe almal bedien is, skep sy vir haarself. “Ek het werk gekry by Herkner se bakkery. Ek begin môre-oggend.”

Pappa verstik. Hy hoes terwyl hy sy mes en vurk neersit en neem ’n sluk water. “’n Werk!” Hy hoes weer. “Waarvan praat jy? ’n Werk!”

“Ons kan later daaroor praat.” Mamma sny Rikka se vleis in stukkies.

Vir die res van die ete gluur Pappa na Mamma. Mamma dek af en sê dat Hildemara onder haar voete moet uitbly. “Gaan sit by Pappa. Hy sal vir julle wil lees.” Ná ete lees Pappa altyd vir hulle Bybel. Vanaand stuur hy hulle almal bed toe. Hildie kyk en luister suutjies vanuit haar bed.

“Ek sal was. Jy gaan iets breek.”

“Jy gaan nie werk nie,” sê hy kwaad.

“Ek werk alreeds. Op hierdie manier gaan ek betaal word!”

Hy gryp ’n nat bord by haar, droog dit af en druk dit in die kas. “Ons moet praat. Nou!”

Sy vee haar voorskoot af, gooi dit op die toonbank neer en loop kamer toe. Pappa maak die deur ferm agter hulle toe.

Clotilde begin huil.

“Ek het Pappa nog nooit so kwaad gesien nie.” Bernie draai om in sy bed. “Bly stil, Cloe.” Hy druk sy kop onder sy kussing in.

Hildemara luister.

“Wat van Rikka? Jy borsvoed nog.”

“Sy kom saam met my. Ek kan haar net so goed in die bakkery voed as by die huis. Hedda Herkner het ’n speelkampie wat sy vir haar seun, Fritz, gebruik het.”

“Jy het nie vir my gevra nie.”

“Vir jou gevra?” Mamma praat harder. “Ek het nie gevra nie, want ek het geweet wat jy gaan sê. Die dag nadat mevrou Miller vir my gesê het dat sy van my verwag om vir haar te kook en skoon te maak, het ek met Hedda gepraat. Ek het vir haar gesê dat ek in ’n bakkery in Steffisburg gewerk het. Ek kan terte en *beignets* en – ”

“Maak hulle vir jou gesin!”

“Ek sal per uur betaal word, en ons sal soveel brood hê as wat ons nodig het.”

“Nee, Marta! Jy is my vrou! Jy het nie eens met my gepraat voordat jy geloop en – ”

“Met jou gepraat nie? O, soos toe jy met my gepraat het toe jy vir Madson gaan boer het?” Mamma praat nog harder. “Jy het nooit genoeg van my opinie gedink om dit te vra nie! Jy het niks daarvan gedink om my lewe weg te teken nie. Eers aan Madson, en toe aan mevrou Miller en haar nuttelose dogter!”

“Praat sagter! Jy gaan die kinders wakker maak.”

Mamma vervolg sagter. “Ons moet ’n ander manier buiten die plaas kry om geld te maak. Ons almal moet opofferings maak.”

“Wie gaan die wasgoed, die kosmaak, die naaldwerk, die – ?”

“Ontspan. Die werk sal gedoen word. Die kinders sal moet leer om te help. Bernhard ook! Net omdat hy ’n seun is, beteken dit nie dat hy kan loop maak wat hy wil terwyl die dogters al die werk moet doen nie. Hy gaan eendag op sy eie wees. Totdat hy ’n vrou kry om na hom te kyk, sal hy sy eie kos maak, sy eie hemde en onderklere en broeke was, en sy eie knope aanwerk.”

"My seun gaan nie huiswerk doen nie! Jy los Bernhard vir my. Maak soos jy wil met die dogters."

"Is dit nie hoe dit altyd werk nie?" Daar is 'n skril klank in Mamma se stem wat Hildemara nog nooit gehoor het nie. "Die seun kom altyd eerste. Nou ja, dan moet dit so wees, solank Bernhard leer om 'n man te wees, nie 'n meester nie!" Mamma kom uit die kamer gestorm en gooi haar sjaal oor haar skouers voordat sy die voordeur hard agter haar toemaak.

Hildemara sit regop. "Slaap, Hildemara." Pappa volg Mamma buitentoe.

Hildemara kou aan haar lip en luister. Sy het nie voetstappe by die trappies hoor afgaan nie, maar sy hoor stemme. Pappa praat sag. Hy is nie meer kwaad nie. Sy glip uit die bed en loop na die venster toe. Pappa sit langs Mamma op die trappe.

Hildemara gaan klim weer in haar bed en bid totdat sy aan die slaap raak. Toe sy wakker word, sit Pappa by die tafel en Bybel lees. Hy staan op en skink vir homself nog koffie. Hildie ril toe sy regop sit. "Waar's Mamma?"

"Sy moet baie vroeg al by die bakkery wees. Sy het Rikka saamgeneem. Wanneer dit langpouse is, moet julle na die bakkery toe gaan. Mamma sal iets vir julle hê om te eet."

Toe hulle daar opdaag, gaan roep mevrou Herkner vir Mamma. Rikka lê in 'n speelkampie agter die toonbank en slaap. Mamma kom uit die bakkery se kombuis te voorskyn. Sy dra 'n wit voorskoot waarop die letters *HB* geborduur is. "Hemel tog, Hildemara! Het jy nie hare geborsel voordat jy vanoggend by die huis uit is nie?" Mamma wys dat hulle na die werkskamer agter die bakkery toe moet gaan. "Sit net hier." Sy gee hulle elkeen 'n dik sny vars brood, 'n stuk kaas en 'n appel voordat sy 'n borsel uit haar handsak haal. Nadat sy 'n hand op Hildemara se kop geplant het, borsel sy met harde, vinnige hale terwyl Hildemara probeer eet. "Sit stil." Hildemara se kopvel brand, maar toe sy haar hande oplig, raps Mamma haar met die borsel oor die kneukels. "Hoe op aarde kry jy soveel koeke in jou hare?"

"Ek sal môre harder probeer, Mamma."

"Jy beter."

Toe Hildemara daardie middag by die huis kom, gaan haal Mamma haar skêr en 'n stoel wat sy op die stoep neersit. "Kom sit. Ek gaan jou hare sny. Jy kan nie skool toe gaan en lyk soos jy vanoggend gelyk het nie."

"Nee, Mamma. Asseblief." Wat gaan die ander kinders sê as sy met

kort hare daar opdaag?

“Kom sit!”

Mamma begin sny en Hildemara begin huil.

“Hou op kerm, Hildemara, en sit stil! Ek wil nie ’n groter gemors daarvan maak nie.” Klompe donkerbruin hare val op die vloer. Mamma kyk fronsend na haar en besluit om ’n kuif te sny. “Ek moet hierdie kant gelyk kry.” Na nog ’n paar knippe pers Mamma haar lippe saam en vat-vat aan die hare aan weerskante van Hildemara se gesig. “Dis die beste wat ek kan doen.”

Toe Mamma omdraai om die skêr in haar naaldwerkkissie te bêre, voel Hildemara aan haar hare. Mamma het dit tot by haar ore gesny! Hildemara vlug snikkend na die skuur toe waar sy in die agterste stal gaan wegkruip. Sy kom eers uit toe Mamma haar vir ete roep.

Bernie kyk met afgryse op toe hy Hildie sien inkom. “Wat de dinges! Wat het jy met jou hare gedoen?”

Mamma frons. “Dis genoeg, Bernhard.”

Clotilde giggel. Hildemara kyk met afkeer na haar. Clotilde het nog steeds lang, blonde krulle. Niemand by die skool gaan vir haar lag nie.

Pappa kom sit aan die hoof van die tafel en staar na haar. “Wat het met jou hare gebeur, Hildemara?”

Hildemara kan nie haar trane terughou nie. “Mamma het dit gesny.”

“Om hemelsnaam, Marta, hoekom het jy dit staan en doen?”

Mamma se gesig verkleur. “Dis nie só kort nie.”

Clotilde giggel weer. “Sy lyk soos die klein seuntjie op die verfblik.”

Mamma skep vir Hildemara nadat sy Pappa se bord aangegee het. “Dit sal weer groei.”

Hildemara weet dis die naaste aan ’n verskoning wat sy ooit van haar ma sal kry. Nie dat dit help nie. Haar hare sal nie betyds vir môre se skool weer lank wees nie.

Nes sy gevrees het, lag die kinders toe hulle haar sien. Tony Reboli vra of sy haar kop in ’n grassnyer gedruk het. Bernie slaan hom. Tony slaan terug en mis. Hulle begin mekaar op die speelterrein rondstamp. Juffrou Hinkle kom buitentoe en sê hulle moet onmiddellik ophou. “Wie het dit begin?”

Tony wys. “Kleinsus se hare!” Hy lag en die ander lag saam.

Juffrou Hinkle draai na Hildie. Vir ’n oomblik lyk sy geskok en dan glimlag sy. “Ek dink dis baie vleiend, Hildemara.” Sy leun af en fluister: “My ma het my hare ook altyd kort gesny.”

Hildemara gaan staan heel laaste in die ry. Elizabeth staan opsy sodat die ander kan verbygaan en wag vir haar. “Ek hou daarvan,

Hildie. Ek hou baie daarvan." 'n Vlaag van verligting kom oor Hildemara. As Elizabeth sê dat sy van iets hou, sal al die ander ook daarvan hou.

Toe dit pouse is, gaan speel Clotilde met haar maatjies by die klimraam. Hildemara gaan sit op die bankie en kyk hoe Elizabeth en 'n hele paar ander dogtertjies speel. Hildie skraap al haar moed bymekaar en loop nader. Met 'n hart wat swaar klop, hou sy haar hande agter haar rug. "Kan ek ook speel?"

Elizabeth glimlag breed. "Jy kan in my span wees."

Daardie nag lê Hildemara met 'n euforiese gevoel in haar bed. Mamma sit by die kombuistafel by 'n keroseenlamp met die stapel biblioteekboeke oor Amerikaanse geskiedenis voor haar en skryf 'n brief. Pappa het 'n uur gelede al bed toe gegaan. Bernie snork sag. Clotilde lê opgekrul met haar rug na die lamp. Mamma lyk hartseer terwyl sy skryf.

Hildemara staan op en loop op haar tone. Mamma kyk op. "Hoe was skool vandag? Jy het nie veel aan tafel gesê nie."

Bernie en Clotilde domineer gewoonlik die gesprek aan tafel. "Ek het 'n maatjie gemaak."

Mamma sit regop. "Is dit so?"

"Elizabeth Kenney is die mooiste en gewildste meisie in ons klas. Mamma kan Clotilde vra."

"Ek glo jou, Hildemara." Haar oë skitter.

"Elizabeth sê sy het nog altyd van my gehou. Sy wil hê ek moet een of ander tyd saam met haar kerk toe gaan. Kan ek maar?"

"Dit hang af watter kerk dit is."

"Ek het vir haar gesê ons is Lutherane. Sy het nie geweet wat dit is nie en ek het nie geweet hoe om te verduidelik nie. Hulle gesin gaan na die Metodistekerk in Olmstraat."

"Hulle dink waarskynlik ons is heidene. Ek dink dis goed dat jy gaan."

"Ek sal haar môre sê." Hildemara gaan klim weer in haar bed. Mamma tel haar inkpen op en begin weer skryf, vinniger hierdie keer. "Mamma?"

"Hmmmm?"

"Elizabeth sê sy hou van my hare."

Mamma se oë glinster traanblink in die lamplig. "Soms het 'n mens net een ware vriendin nodig, Hildemara Rose, net een op wie se liefde jy kan reken, ongeag wat. Dis goed dat jy so iemand het."

Hildemara krul haar behaaglik op onder die komberse. Vir die

eerste keer voel dit asof sy Mamma se goedkeuring wegdra.

***

*Liewe Rosie*

*Ná twee jaar se harde werk en verblyf in 'n stowwerige tent het ons uiteindelik ons eie plek. Mevrou Miller kon ons nie uit ons winsgeld verkul nie, want ek was daar toe die plaasprodukte verkoop is en het Niclas se deel opgeraap voordat sy dit op daardie nuttelose dogter van haar kon verkwis.*

*Ons bly drie kilometer buite Murietta, naby genoeg dat die kinders kan skool toe loop. Ons het tien morg se amandelbome en tien morg se druiwe met 'n leisloot wat deur die eiendom loop. Die huis en skuur kort herstelwerk, maar Niclas is alreeds besig om die dak reg te maak. Gister het hy die windmeul reggemaak. Ek kon nie kyk nie, bang dat die hele ding met hom en al sou inmekaarstort.*

*Hildemara is baie opgewonde oor die lopende water in die huis. Nou hoef sy nie meer water aan te dra nie. Die werk het haar 'n bietjie spiere laat bykry, wat goed is. Sy kla nooit. Ek lok haar uit en sy is altyd toegeeflik, anders as Clotilde wat oor alles stry. Selfs Rikka weet hoe om haar sin te kry. Hildemara moet leer om vir haarself op te staan, anders gaan almal oor haar loop. Niclas dink dat ek harder met haar as die ander is, maar om haar ontwil moet ek wees. Jy weet wat ek die meeste vrees ...*

***

Hildemara leer dat Mamma nie iemand is wat enige kans deur haar vingers laat glip nie. Ná ses maande in die Herkners se bakkery ken Mamma die meeste mense op die dorp. En wanneer sy die drie kilometer na Murietta toe loop, maak sy tyd om die mense in Hopperweg te leer ken.

"Hierdie mense is ons bure, Hildemara. En dit is lonend om vriendelik te wees. Luister jy ook, Clotilde. Hou altyd jou oë en ore oop om uit te vind wat jy kan. As hulle hulp nodig het, help ons hulle. As ons dalk eendag in die moeilikheid is, sal dit na ons toe terugkom."

Clotilde hou op om na die grond te skop. "Watse soort moeilikheid, Mamma?"

"'n Mens weet nooit. En 'n mens gaan nooit met leë hande kuier nie. Dis die belangrikste om te onthou." Die een dag neem sy 'n brood vir

weduwee Cullen, die volgende ’n dosyn rolletjies vir die Australiese alleenloper, Abrecan Macy, of ’n fles aarbeikonfyt vir die Johnsons.

“Dis belangrik om mense te leer ken, Hildemara. Jy kan nie vir altyd aan my rokspante vashou nie. Jy ook, Clotilde. Gee die bure kans om jou te leer ken.”

“Almal ken vir Bernie!” Clotilde glimlag.

“Nou ja, jy en jou sussies is nie sportsterre nie. Rikka, moenie wegloop nie.” Rikka sit op haar hurke na ’n blommetjie en kyk. Sy pluk dit en dra dit agter hulle aan. “Almal het iets om jou te leer.”

Mamma probeer met almal vriende maak, veral die immigrante. Grieke, Swede, Portugese en Dene. Selfs die nors ou Abrecan maak tyd om met Mamma te gesels wanneer hulle mekaar raakloop. Na die eerste paar ontmoetings word daar oor en weer ruilhandel gedryf. Mamma ruil hoenders vir die Dene en Grieke se kaas. Sy ruil gedopte amandels en rosyntjies vir die Australiër se lamsvleis. Toe die koei se melk opdroog, ruil Mamma groente vir melk by die klein Portugese melkery laer in die straat en gee die koei vir die slagter in ruil vir krediet vir vleis.

Mamma hou die meeste van die Johnsons uit Swede. Hulle kom oorspronklik van Dalarna af en is gasvrye mense wat altyd ’n koppie koffie en ’n soet dingetjie aanbied wanneer daar gekuier word. Mamma hou van hulle gesellige rooi huis met die wit rame en kosyne. Clotilde en Rikka hou van die malse bloue, rooie, gele en pienke wat die plek omring. Hildemara geniet dit net om langs Mamma te sit en na die gesprek tussen die twee vroue te luister. Carl Johnson en sy twee seuns, Daniel en Edwin, werk in die perskeboord. Mamma ruil kweperjellie vir ingemaakte perskes. Een van Mamma se flesse kweperjellie lewer vier flesse van Anna Johnson se perskes.

Hildemara neem altyd haar tyd wanneer sy verby die Johnsons se plek loop sodat sy die roosgeur kan indrink. Mevrou Johnson is net so ernstig oor die afpluk van dooie blomknoppe as wat Pappa oor onkruid uittrek is.

“Hallo, Hildemara.” Mevrou Johnson staan op van waar sy besig is om die gousblomme uit te dun en vee haar rok af. “Jou mamma is al vanoggend hier verby. Ek het net die koffie opgesit toe ek haar sien verbyloop het.”

“Ja, Mevrou. Op Dinsdae en Donderdae gaan sy vroeg in om *beignets* en *Tortes* te maak.”

“Hulle sal teen twaalfuur uitverkoop wees. Sy het verlede week vir my ’n kardemombrood gebring. Jou mamma is ’n goeie bakster. Leer

sy jou?"

"Ek sal nooit soos Mamma kan bak nie."

"Mamma leer my om naaldwerk te doen." Clotilde leun oor die heining en wys met haar vinger. "Wat is daardie blomme, mevrou Johnson? Hulle is so mooi."

"Baardangeliere." Sy pluk een van die helder pienk en wit blomme en gee dit vir Cloe. "Wag net 'n oomblik dan bring ek vir jou 'n paar pakkies blomsaad. Jy kan 'n mooi blomtuin vir jou Mamma maak. As jy nou die saadjies plant, sal julle 'n mooi somertuin hê. In die herfs sal ek vir jou bolle gee."

Mamma gee Bernie opdrag om die grond rondom die voorstoep te skoffel en te bemes. "Moenie te veel gooi nie. Dit sal die saailinge brand." Sy en Clotilde plant asters, pienk en wit angeliere, gousblomme, stokrose, koringblommetjies en botterblomme oral om die plaashuis in Hopperweg.

Rikka hou daarvan om Mamma deur die huis te volg met die blomme wat Mamma afgesny het. Mamma maak 'n fles vol water en laat Rikka die blomme rangskik. Mamma sê dit het simmetrie. "Ek dink Rikka kan 'n kunstenaar word," sê Mamma vir almal. Sy kom eendag met 'n boks kryte by die huis aan en sê Rikka kan op die ou koerante teken.

Bernie wil 'n boer wees, soos Pappa. Clotilde wil 'n kleremaker wees. Op drie kan Rikka reeds prentjies teken wat nogal regtig soos koeie en perde en huise en blomme lyk.

Almal aanvaar dat Hildemara eendag iemand se stil, hardwerkende huisvrou sal wees. Niemand dink dat sy enige groter ambisies het nie, veral nie Mamma nie.

* * *

Die dae vervloei in 'n waas van take, skool, studies en nog take, maar elke Sondag span Pappa die wa en perde in en gaan hulle almal dorp toe om die Metodistekerk se dienste by te woon. Die meeste van die lidmate ken mekaar al hulle hele lewe lank. Sommige hou nie van Mamma nie, want sy werk by die Herkners wat die Smiths se besigheid afgerokkel het. Dié is al jare in Murietta.

"Ek sou nie in die Smiths se bakkery gewerk het nie, selfs al het hulle my dubbel soveel as Hedda en Wilhelm betaal. Ek het een keer soontoe gegaan en was nog nooit weer daar nie. Die plek is vuil en vol

vlieë. Ek kan nie dink ’n mens wil enigiets uit daardie plek eet nie.”

Baie van die mans hou ook nie van Pappa nie. Sommige noem hom ’n Hun agter sy rug. Dié wat hom daardie eerste jaar as dagloner gehuur het, het egter ’n hoër dunk van hom. Stil man wat Pappa is, probeer hy hom nie op mense afdwing wat hom met agterdog bejeën nie. Mamma, aan die ander kant, vertoef ná die dienste en praat met soveel moontlik gemeentelede as wat sy kan.

Pappa is nie so op sy gemak met mense soos Mamma nie. Hy hou nie daarvan om persoonlike vrae te beantwoord of met die mense te gesels nie. Nadat hy ’n paar maande lank probeer het om sy voete in die gevestigde vriendekring te vind, gee Pappa op. “Ek gaan jou nie keer nie, maar ek gaan nie terug kerk toe nie, Marta. Ek het te veel om te doen om met die mense te staan en praat. En ek kan in die boord of die wingerd met die Here praat.” Pappa lig die leisels.

“Selfs God het een dag in die week gerus, Niclas. Hoekom kan jy nie?”

“Ek sal op Sondae rus. Maar nie daar nie. Ek hou nie van die manier waarop die mense na my kyk nie.”

“Nie almal dink aan jou as ’n Hun nie, en die ander sal tot insig kom as jy die moeite doen om met hulle te praat. Jy ken die Bybel beter as die leraar.”

“Jy is beter as ek met vriende maak, Marta.”

“Ons moet die mense leer ken. Hulle moet ons ken. As jy net – ”

“Ek sal saam met Pappa by die huis bly,” kom dit ’n bietjie te bereidwillig van Bernie.

“Nee, jy sal nie. Jy sal saam met jou ma kerk toe gaan.”

Gedurende middagete frons Clotilde. “Wat’s ’n Hun, Pappa?”

Mamma sit nog ’n paar plaatkoekies op die tafel neer. “Dit is ’n beledigende naam vir ’n Duitser.”

Bernie steek sy vurk in twee plaatkoekies voordat enigiemand by hulle kan uitkom. “Wie sal vir Pappa wil beledig? Hy help almal wat dit nodig het.”

“Dwase en skynheilige mense, dis wie.” Mamma leun vorentoe en steek haar vurk in een van Bernie se plaatkoekies en sit dit in Hildemara se bord. “Jy moet regtig leer om te deel, Bernhard. Niemand het jou koning gemaak nie. En sit jou servet op jou skoot. Ek wil nie hê mense moet dink my kind is ’n volslae barbaar nie.”

Nadat Bernie Mamma gehoorsaam het, vra hy: “Hoe lank gelede is die oorlog verby, Pappa?”

“Dit het in 1918 klaargemaak. Sê jy vir my.”

“Ses jaar,” antwoord Hildemara ingedagte. “Ek wonder wat het van mevrou Ransom geword.”

Mamma kyk ongeduldig na haar. “Hoekom maak dit vir jou saak wat van daardie vrou geword het?”

Die woede in Mamma se stem laat Hildemara net haar skouers ophaal en eerder stilbly. Maar mevrou Ransom bly vir die res van die dag in haar gedagtes. Hildie bid dat haar onderwyseres se smart teen hierdie tyd al minder geword het. Elke keer wanneer sy aan mevrou Ransom dink, bid sy maar weer.

## Chapter 21

**1927**

After three years of working the farm, Papa made enough money from the harvest to build a long, enclosed sleeping porch on the back of the house. He put in screened windows and a partition with a closet on each side. He built bunk beds for ten-year-old Hildemara and eight-year-old Clotilde, and a fold-down platform bed for Rikki—at five, still the family baby. On the other side of the partition, Bernie had a room to himself with a real bed and a catalog dresser. Mama ordered mattresses.

Hildemara loved the new bedroom until cold weather came. Even winter screens couldn't keep the chill out. Papa hung canvas on the outside and hooked it down through December and January, which made the room dark and cold. Mama came out the back door each morning after the potbelly stove had been stoked. The girls piled out of bed, grabbed their clothes, and made a mad dash into the house, crowding around the potbelly stove to get warm. Hildemara slept on the top bunk and always ended up being last and therefore outside the ring of warmth. While Clotilde and Rikka pushed at one another, Hildemara wormed in as close as she could, shivering until the heat penetrated her thin arms and legs.

"I'm going over to the Musashis' this afternoon," Mama announced one morning.

"Give it up, Marta. They like to stay to themselves."

"It won't hurt to try again."

The Musashi family owned sixty acres across the road, twenty in almonds, ten in grapes, and the rest in vegetables that changed by season, and not a weed anywhere. The barn, sheds, and outbuildings were sturdy and painted, as was the wooden post-and-beam house with sliding doors. Hildemara wondered where they slept seven children until Bernie said Andrew told him his father had built a dormitory for the boys and another for the girls, each with sliding doors into the living area and kitchen.

Bernie, Hildemara, and Clotilde saw the Musashi children every day at school. They had American names: Andrew Jackson, Patrick Henry, Ulysess Grant, George Washington, Betsy Ross, Dolly Madison, and Abigail Adams. Every one of them was a good student, and the boys impressed Bernie with their skill on the field. He had to work hard to be the best whenever the Musashi boys joined a game. The

girls were quiet, studious, and polite, but they never had a lot to say, which made Hildemara uncomfortable. She preferred to be the one who listened rather than having to think of things to say. Hildemara preferred Elizabeth's company. Elizabeth always had things to talk about—the latest movie she saw at the theater, visiting her cousins in Merced, riding in her father's new automobile all the way to Fresno.

Papa had finally made the first inroad when Mr. Musashi's truck broke down on the way back from Murietta. Papa slowed the wagon when he saw him tinkering with the engine and looking perplexed. He had a wagon loaded with lumber and a water tank for the shower house he planned to build, but didn't see any reason not to stop and see if he could help. Papa got the truck running enough to choke its way back up Hopper and pull into the Musashis' yard, where it died again. Papa called Bernie to tend the horse and put supplies away while he went across the street to the Musashis' place to finish the repair job. It took the rest of the day, but Papa fixed it. Mr. Musashi wanted to pay him, but Papa refused.

The next time Papa pruned the trees, Mr. Musashi showed up with his boys and equipment.

Determined to break down the rest of the barriers, Mama made apple *Streusel* and crossed the street for a visit. She came home resigned. "I give up. She can't speak English and I haven't time to learn Japanese. And I think she's too afraid of me to say much of anything anyway."

Only the "town kids" had time to play during the week, and when Saturday rolled around, the Musashi children had to spend all day at Japanese school. "I learn to read and write Japanese," Betsy told Hildemara on the way to school. "I learn old country customs, courtesies, and games."

"May I go with you sometime?"

"Oh no." Betsy looked embarrassed. "So sorry. Just for Japanese."

Bernie had no better luck getting the Musashi boys to teach him Japanese fencing.

Mr. Musashi struggled to sell his vegetables in the valley. One morning, he loaded his truck with crates of broccoli, squash, beans, and onions and drove away. He didn't return that evening. Mama told Hildemara to ask Betsy if the family needed any help. "No, thank you. My father is taking the produce to the Monterey markets. He won't be back for two more days. My brothers will manage." Mr. Musashi left Andrew in charge over Patrick, Ulysses, and George. Problems

cropped up like fast-growing weeds. A grass fire started down the road, threatening their orchard. Papa and Bernie ran with shovels to help put it out. When the water pump broke the next day, Andrew asked Papa for help. While Papa worked on the pump, Bernie asked if Patrick would show him how Mr. Musashi grafted the fruit trees.

"You should see them, Papa. They have three types of apples on the same tree! I'll bet we could do the same thing with the orange tree; graft in lemon and have lemonade!"

* * *

On the way to school, Hildemara saw Mama coming up the road from Murietta. She never came home this early. She always worked until two. "Is something wrong, Mama?" Face like stone, Mama walked right past Hildemara and the other children without saying a word. Hildemara ran after her. "Mama? Are you all right?"

"If I wanted to talk about it, I would have answered you. Go to school, Hildemara! You'll see what's wrong with me when you walk through town!"

She was right. "Holy cow!" Bernie uttered and half whispered to Hildemara, "You think Mama did it?" The Herkners' bakery had burned to the ground.

"Why would she? Mrs. Herkner is her friend." The children stood staring at the pile of blackened boards, broken windows, and ash.

Not even the town children knew what happened other than there had been a fire the night before. Hildemara spent the day wondering. Hurrying home, she found Mama in the washhouse.

"What happened to the Herkners' bakery, Mama?"

"You saw what happened. Someone burned it down!"

"Who?"

"Go feed the chickens."

"Mama!"

"Put feed in for the horses. And if you ask me one more question, Hildemara, you'll be cleaning the stalls."

Mama was finally ready to talk when everyone sat down to dinner that evening. "Hedda said someone threw something through the front window, and the next thing they knew, the place was going up in flames. They were lucky to get down the back stairs alive. Wilhelm thinks he knows who did it, but the sheriff needs proof."

Papa didn't say any names, but he looked as though he knew as well as Mama who would want to put the Herkners out of business.

"Hedda says they've had enough. They're leaving."

"Are they all right?"

"About as all right as they can be after seeing everything they've worked for go up in flames." Mama scooped beef stew into bowls. She served Papa first, then Bernie, Hildemara, Clotilde, and finally Rikka. She served herself last and sat at the foot of the table.

Papa said grace and then glanced at Mama. "There's a blessing even in the hardest things, Marta. Last harvest put us ahead. We have enough set by that you don't have to work anymore. We have enough to make payments and pay taxes." He forked a piece of juicy beef into his mouth. "Hmmmm . . ." He smiled. "I can tell when you've had more time to cook."

"That's all a man thinks about, his stomach."

Papa chuckled, but didn't add anything to Mama's comment.

Mama dipped her spoon in the stew. "Hedda and Wilhelm are going to San Francisco. They have friends there who can help them get started again. She's worried about Fritz missing more school." Hildie knew Mrs. Ransom had given Fritz a hard time, too. Unlike Mama, Mrs. Herkner had allowed her son to stay home from school whenever he felt sick.

Papa stopped chewing and lifted his head, sensing something in the wind. Hildie went on eating, pretending she wasn't all ears as Mama went on talking casually. "He was out of school for over a month with pneumonia. He's just catching up. If they take him out now, he'll lose the whole year. I told her we'd keep him."

Papa swallowed. "Keep him?"

"Bernhard has a big bedroom."

"Mama! He's not moving in with me, is he?"

Mama ignored Bernie's protest and spoke to Papa. "You'll have to build bunk beds like in the girls' room. We have enough wood left over, haven't we? I already ordered a mattress. It'll be delivered in a few days. He can sleep on the couch until then." She took a piece of bread and buttered it lightly.

Papa glowered. "I don't remember saying yes to this idea."

"You take care of the orchard and vineyard. I take care of the children, the house, and the animals, except the horse."

Hildemara felt the storm threatening family harmony. "It would be a good deed, wouldn't it, Papa? It would help the Herkners."

Bernie's face flushed in anger. "It's my room! Shouldn't I have a say if someone lives in it?"

Hildemara gaped at him. "His home just burned down, Bernie."

"I didn't burn it down!"

"They just lost everything!"

"Fritz Herkner can't even make a base hit! Last time he played basketball, he sprained an ankle. He has less coordination than you do! He's going to be about as much help around the farm as Clotilde and Rikka!"

"That's enough, Bernhard!" Mama slammed a fist on the table, making everyone except Papa jump. "Who do you think you are? If you don't make Fritz Herkner welcome in *my* house, he'll be sleeping alone in your room and you'll be living in the barn!"

Bernie stuck out his chin. "It's Papa's house, too."

"That's enough, *Sohn*." Papa spoke quietly.

Bernie looked suitably cowed, but Hildemara's stomach sank at the look on Papa's face. She knew Mama's money had bought the farm, but Papa worked hard and brought in the crops that made it all a success. Mama talked as though he hadn't contributed anything. She could feel tears welling at the hurt look in his eyes. She looked at Mama and saw the shame she tried to hide.

"*Our* house." Mama amended, but it was too late. The damage had been done. When Papa pushed his plate away, her eyes glistened. "She wasn't just my employer, Niclas."

Papa said something in German and pain flickered across her face. Tears slipped down Hildemara's cheeks. She hated it when her parents fought. She hated to see the hurt in Papa's eyes and the stubborn tilt of Mama's chin.

"When is he coming?" Papa asked.

"Tomorrow." Mama seemed to prepare herself before saying more. "Hedda is paying us. He'll stay with us through summer."

Papa's eyes flashed. "Is everything always about money, Marta? Is that all that's important to you?"

"I didn't ask for anything! Hedda insisted! I lost my job when the bakery burned down, and she didn't think I should be paying to take care of her son. She wouldn't leave Fritz otherwise!"

Bernie stabbed a hunk of beef. "Five months." He grumbled, slumping in his seat as he poked the meat in his mouth and chewed with a sullen scowl.

Mama turned on him. "They won't lower themselves to living in a tent and then slaving for some lazy widow. You watch, Bernhard. The Herkners will have a city apartment and successful business going before the end of the summer!"

Papa shoved his chair back and left the table.

Mama paled. “Niclas . . .”

Hildemara watched Papa go out the front door. She knew how hard he worked, how hard he tried to make Mama happy. And then Mama said some thoughtless thing to crush him. Hildie’s sorrow burned away in white-hot anger. She glared at Mama through her tears, wondering why she couldn’t be thankful instead of resentful. Hildie knew what it was like to try to please Mama, never measuring up to expectations. For once, she didn’t care. “Why do you have to be so mean to him?”

Mama slapped her across the face. Jolted back, Hildemara put a shaking hand to her burning cheek, too shocked to utter a sound. Mama had never hit her before; her face went white. When she reached out, Hildemara drew back from her and Bernie shot out of his seat. “Don’t hit her again! She didn’t do anything wrong!”

Mama stood, too. “Get out of this house right now, Bernhard Waltert!”

He slammed out the front door and pounded down the steps.

Clotilde stared at Mama, openmouthed. Rikka cried softly, her napkin covering her face. Blinking back tears, Hildemara hung her head. “I’m sorry, Mama.”

“Don’t apologize, Hildemara! Why do you always apologize, no matter what people do to you?” Her voice sounded ragged. “You clear up. You can wash the dishes and put everything away, too. You might as well get used to people walking all over you for the rest of your life!” Mama uttered a choking sound and went into her bedroom, slamming the door behind her.

Clotilde gathered the bowls. “I’ll help you, Hildie.”

“Mama might not like it.”

“She’s sorry she hit you.”

“Play with Rikki, then. Give her the crayons. Anything. Just make her stop crying.” Gulping down her own tears, Hildemara took over clearing the table.

Papa still hadn’t returned by the time Hildemara finished clearing the table and washing, drying, and putting away the dishes. Bernie came back inside. “He’s sitting outside on the porch.”

Hildemara tried to lighten the heaviness in the house. “If it was daylight, he’d be currying the horse.”

Papa always curried the horse when something preyed on his mind.

* * *

*It has been a bad time all around, Rosie. Someone burned down the Herkner Bakery and I am out of work. Niclas works hard, but it will be months yet before we see any money from this year's crop. Thus is a farmer's life. Drudgery and clinging to hope.*

*But that is not the worst of what's happened. After all this time, my girl speaks up to me and what do I do? I slap her across the face. I did it without even thinking. I had said something hurtful to Niclas, and he left the table, and Hildemara Rose exposed my shame.*

*I have never slapped any of my children in such a manner, and for me to do it to Hildemara appalled me. I wanted to cut my hand off, but the damage was already done. When I reached out to her, Bernhard told me not to hit her again, as if I would, and I sent him out of the house. Clotilde looked at me like I had grown horns. Perhaps I have. Rikka cried as though her heart had broken. Mine had.*

*And all Hildemara did was sit there with my handprint on her cheek. She said nothing. I could see the hurt in her eyes. I wanted to shake her. I wanted to tell her she had every right to scream at me. She doesn't have to sit there and take it! She would have turned the other cheek if I'd raised my hand to her again.*

*I have not cried so much in years, Rosie. Not since Mama and Elise died. I could hear Hildemara working in the kitchen, like a good little slave.*

*I have failed her in every way.*

## Hoofstuk 21

## 1927

Ná drie jaar op die plaas verdien Pappa genoeg geld uit die oes om ’n lang slaapstoep agter die huis aan te bou. Nadat hy gaasvensters ingesit het, bou hy ’n afskorting met twee kaste aan weerskante. Hy bou stapelbeddens vir die tienjarige Hildemara en agtjarige Clotilde en ’n opslaanbed vir Rikki – op vyf steeds die baba in die gesin. Aan die ander kant van die afskorting het Bernie sy eie kamer met ’n regte bed en laaikas. Mamma bestel matrasse.

Hildemara is mal oor die nuwe kamer totdat dit koud word. Selfs die luike kan die koue nie uithou nie. Pappa span ’n seil aan die buitekant en in Desember en Januarie word dit afgerol, wat die kamer donker en koud maak. Mamma kom maak elke oggend die agterdeur oop nadat die boepensstoof gestook is. Die dogters spring uit hulle beddens, gryp hulle klere en hardloop kombuis toe waar hulle voor die stoof staan en trippel om warm te word. Hildemara slaap op die boonste bed wat maak dat sy altyd laaste is en buitekant die kring van die warmte staan. Terwyl Clotilde en Rikka aan mekaar stoot, probeer Hildemara haar so diep moontlik inwurm, die ene bewerasies totdat die hitte haar maer arms en bene bereik het.

“Ek gaan vanmiddag ’n draai by die Musashi’s maak,” sê Mamma een oggend.

“Los dit, Marta. Hulle hou daarvan om hulle eie ding te doen.”

“Dit sal nie seermaak om weer te probeer nie.”

Die Musashi-gesin besit 30 morg aan die oorkant van die pad, 10 bestaande uit amandels, 5 uit druiwe, en die res uit groente wat met elke seisoen wissel, en nie ’n onkruid in sig nie. Die skuur, stalle en buitegeboue is stewig gebou en netjies geverf, sowel as die ruim houthuis met sy skuifdeure. Hildemara wonder waar hulle vir die sewe kinders slaapplek kry totdat Bernie sê Andrew het hom vertel dat sy pa ’n slaapvertrek vir die seuns en ’n tweede vir die dogters gebou het wat met skuifdeure na die woongedeelte en kombuis oopmaak.

Bernie, Hildemara en Clotilde sien die Musashi-kinders elke dag by die skool. Hulle het Amerikaanse name: Andrew Jackson, Patrick Henry, Ulysess Grant, George Washington, Betsy Ross, Dolly Madison en Abigail Adams. Hulle almal is goeie leerlinge en die seuns beïndruk Bernie met hulle vernuf op die sportveld. Hy moet hard werk om die beste te wees wanneer die Musashi-seuns aan ’n speletjie deelneem. Die meisies is stil, hardwerkend en beleefd, maar hulle het nooit veel te sê nie en dit laat Hildemara ongemaklik voel. Hildemara verkies Elizabeth se geselskap. Elizabeth het altyd baie te vertel – die laaste film wat sy by die teater gesien het, haar kuier by haar niggies in Merced, die rit in haar pa se nuwe kar Fresno toe.

Dis uiteindelik Pappa wat hulle bure se vertroue en vriendskap wen toe meneer Musashi se vragmotor eendag op pad huis toe breek. Pappa het die wa tot stilstand gebring toe hy die man moedeloos aan die enjin sien werk. Hy het ’n wavrag hout gehad en ’n watertenk vir die stortgeboutjie wat hy van plan was om te bou, maar het geen rede gesien om nie stil te hou en te kyk of hy kan help nie. Pappa het die vragmotor in so ’n mate aan die gang gekry dat hy Hopperweg kon uit en dit tot in die Musashi’s se werf gemaak het voordat hy weer gevrek het. Pappa het Bernie geroep om die perde te versorg en die voorraad te gaan bêre terwyl hy na die Musashi’s toe is om die herstelwerk te voltooi. Dit het die res van die dag in beslag geneem, maar Pappa het die vragmotor reggemaak. Meneer Musashi wou hom betaal, maar Pappa het geweier.

Toe Pappa die volgende keer sy bome snoei, daag meneer Musashi met sy seuns en hulle skêre daar op.

Vasbeslote om die res van die skeidsmuur af te breek, maak Mamma appel *Streusel* en loop oor die straat om te gaan kuier. Sy kom gelate terug. “Ek gee op. Sy kan nie Engels praat nie en ek het nie tyd om Japannees te leer nie. En ek dink in elk geval sy’s te bang vir my om enigiets te sê.”

Net die “dorpskinders” kom speel in die week, en die Musashi-kinders moet elke Saterdag na die Japannese skool toe gaan. “Ons leer om Japannees te lees en te skryf,” sê Betsy vir Hildemara op pad skool toe. “En ek leer van ou tradisies, gebruike en speletjies.”

“Kan ek eendag saam met jou gaan?”

“O nee,” keer Betsy verleë. “Ek’s jammer. Dis net vir Japannese.”

Bernie slaag ook nie daarin om die Musashi-seuns sover te kry om hom die Japannese skermkuns te leer nie.

Meneer Musashi sukkel om sy groente in die vallei te verkoop. Een

oggend laai hy sy vragmotor vol kratte broccoli, pampoen, bone en uie en ry weg. Toe dit aand word, het hy nog nie teruggekom nie. Mamma sê Hildemara moet vir Betsy gaan vra of hulle hulp nodig het. “Nee, dankie. My pa het sy groente na die Monterey-markte toe geneem. Hy sal eers oor twee dae terug wees. My broers sal regkom.” Meneer Musashi het Andrew in beheer van Patrick, Ulysses en George gelaat, maar probleme skiet soos onkruid op. ’n Grasbrand ontstaan laer af langs die pad en pyl reguit op hulle boorde af. Pappa en Bernie hardloop met hulle grawe om te help om die vlamme te slaan. Toe die waterpomp die volgende dag breek, kom vra Andrew Pappa om te help. Terwyl Pappa aan die pomp werk, vra Bernie of Andrew hom sal wys hoe meneer Musashi die vrugtebome ent.

“Pappa moet hulle sien. Hulle het drie soorte appels aan dieselfde boom! Ek wed ons kan dieselfde met die lemoenbome doen. En as ons eers suurlemoene inent, drink ons limonade!”

* * *

Op pad skool toe sien Hildemara vir Mamma van Murietta af aankom. Sy kom nooit so vroeg huis toe nie. Sy werk altyd tot twee-uur. “Is daar iets fout, Mamma?” Mamma loop met ’n klipharde gesig en sonder ’n woord verby Hildemara en die res van die kinders. Hildemara hardloop agter haar aan. “Mamma? Is alles reg?”

“As ek daaroor wou praat, sou ek jou geantwoord het. Gaan skool toe, Hildemara! Julle sal sien wat fout is wanneer julle deur die dorp loop!”

Sy is reg. “Sjoe!” kom dit van Bernie en dan fluister hy vir Hildemara: “Dink jy Mamma het dit gedoen?” Die Herkners se bakkery het tot op die grond afgebrand.

“Hoekom sou sy? Mevrou Herkner is haar vriendin.” Die kinders staar na die hoop swartgebrande panele, gebreekte vensters en as.

Selfs die dorpskinders weet nie wat gebeur het nie, behalwe dat daar die vorige nag ’n brand was. Hildemara wonder die hele dag daaroor. Sy haas haar huis toe en kry Mamma in die waskamer.

“Wat het met die Herkners se bakkery gebeur, Mamma?”

“Jy het gesien wat gebeur het. Iemand het dit afgebrand!”

“Wie?”

“Gaan gee die hoenders kos.”

“Mamma!”

“Gaan sorg dat die perde genoeg voer het. En as jy my nog een vraag vra, Hildemara, gaan jy die stalle skoonmaak.”

Toe hulle daardie aand aan tafel sit, is Mamma uiteindelik gereed om te praat. “Hedda sê iemand het iets deur die voorste venster gegooi, en toe hulle weer kyk, was die plek in vlamme. Hulle was gelukkig om lewendig uit te kom. Wilhelm sê hy dink hy weet wie dit gedoen het, maar die polisie het bewyse nodig.”

Pappa noem nie name nie, maar dit lyk of hy net so goed soos Mamma weet wie die Herkners se besigheid afgebrand het.

“Hedda sê hulle het genoeg gehad. Hulle gaan trek.”

“Hoe gaan dit met hulle?”

“So goed soos wat dit kan gaan nadat hulle gesien het hoe alles waarvoor hulle gewerk het in vlamme opgaan,” antwoord Mamma terwyl sy vir hulle van die beesbredie inskep. Sy bedien Pappa eerste, dan vir Bernie, Hildemara, Clotilde en dan vir Rikka. Sy skep laaste vir haarself en gaan sit aan die onderpunt van die tafel.

Pappa bid en dan kyk hy na Mamma. “Selfs in die donkerste tyd is daar seën, Marta. Die vorige oes het ons ’n hupstoot gegee. Ons het genoeg dat jy nie meer hoef te werk nie. Ons het genoeg om ons rekeninge en belasting te betaal.” Hy steek ’n vurk van die sappige vleis in sy mond. “Hmmmm ... ” Hy glimlag. “Ek kan proe wanneer jy meer tyd gehad het om kos te maak.”

“Dis al waaraan ’n man dink, sy maag.”

Pappa gee ’n laggie, maar sê niks.

Mamma laat sak haar lepel in die bredie. “Hedda en Wilhelm gaan San Francisco toe. Hulle het vriende daar wat hulle kan help om weer op die been te kom. Sy wil nie hê Fritz moet nog skool mis nie.” Hildie weet dat Fritz ook onder mevrou Ransom deurgeloop het. Anders as Mamma, het mevrou Herkner haar seun toegelaat om by die huis te bly wanneer hy nie lekker gevoel het nie.

Pappa hou op kou en kyk op asof hy snuf in die neus kry. Hildie eet en maak asof sy nie die ene ore is terwyl Mamma rustig verder praat nie. “Hy was meer as ’n maand by die huis toe hy longontsteking gehad het. Hy is net besig om in te haal. As hulle hom nou uithaal, gaan hy die hele jaar moet oordoen. Ek het vir haar gesê dat hy by ons kan bly.”

Pappa sluk. “By óns bly?”

“Bernhard het ’n groot kamer.”

“Mamma! Moenie sê hy gaan by my intrek nie!”

Mamma ignoreer Bernie se beswaar en praat met Pappa. “Jy sal

stapelbeddens moet bou soos in die dogters se kamer. Ons het nog genoeg hout, nè? Ek het alreeds ’n matras bestel. Dit sal oor ’n paar dae afgelewer word. Hy kan intussen op die bank slaap.” Sy smeer ’n lekseltjie botter op haar brood.

Pappa se oë word donker. “Ek kan nie onthou dat ek ja gesê het nie.”

“Jy sorg vir die boord en wingerd. Ek sorg vir die kinders, die huis en die diere, behalwe die perd.”

Hildemara kan die storm voel broei. “Dit sal ’n goeie daad wees, nè, Pappa? Dit sal die Herkners help.”

Bernie is bloesend van woede. “Dis my kamer! Het ek nie ’n sê oor wie daarin bly nie?”

Hildemara gaap hom aan. “Hulle huis het so pas afgebrand, Bernie.”

“Ek het dit nie afgebrand nie.”

“Hulle het so pas alles verloor!”

“Fritz Herkner kan nie eens tot by die eerste bof hardloop nie. Toe hy laas keer basketbal gespeel het, het hy sy enkel verstuit. Hy het minder koördinasie as jy! Hy gaan net so min met die plaaswerk kan help soos Clotilde en Rikka!”

“Dis genoeg, Bernhard!” Mamma slaan so hard op die tafel dat almal behalwe Pappa wip. “Wie dink jy is jy? As jy Fritz Herkner nie in mý huis laat welkom voel nie, sal hy in jou kamer bly en jy in die skuur!”

Bernie stoot sy ken uit. “Dis Pappa se huis ook.”

“Dis genoeg, *Sohn*.” Pappa se stem is sag.

Bernie lyk paslik oorbluf, maar Hildemara se hart krimp toe sy die uitdrukking op Pappa se gesig sien. Sy weet dat Mamma se geld die plaas gekoop het, maar Pappa het hard gewerk en die oes ingebring wat ’n sukses daarvan gemaak het. Mamma praat asof hy niks bygedra het nie. Sy voel haar trane kom toe sy die pyn in sy oë sien. Sy kyk na Mamma en sien die skaamte wat sy probeer wegsteek.

“Óns huis,” probeer Mamma vergoed, maar dit is te laat. Die skade is gedoen. Toe Pappa sy bord eenkant toe stoot, glinster haar oë. “Sy was nie net my werkgewer nie, Niclas.”

Pappa sê iets in Duits en daar flits ’n pyntrek oor haar gesig. Die trane loop oor Hildemara se wange. Sy haat dit wanneer haar ouers baklei. Sy haat dit om die pyn in Pappa se oë en die hardkoppige uitstoot van Mamma se ken te sien.

“Wanneer kom hy?” vra Pappa.

“Môre.” Dit lyk asof Mamma haarself voorberei voordat sy verder

praat. "Hedda gaan ons betaal. Hy sal vir die somer by ons bly."

Pappa se oë blits. "Gaan alles altyd oor geld, Marta? Is dit al wat vir jou belangrik is?"

"Ek het nie daarvoor gevra nie! Hedda het daarop aangedring! Ek het my werk verloor toe die bakkery afgebrand het en sy het nie gedink ek moet betaal om haar seun in te neem nie. Sy sou Fritz andersins nie hier laat bly nie!"

Bernie steek sy vurk in 'n stuk vleis. "Vyf maande." Hy mompel toe hy die vleis in sy mond druk en langtand kou.

Mamma draai na hom. "Hulle is nie bereid om hulleself te verneder en in 'n tent te gaan bly en vir een of ander lui weduwee te werk nie. Kyk maar, Bernhard. Die Herkners gaan voor die einde van die somer 'n huis en 'n suksesvolle besigheid hê!"

Pappa stoot sy stoel terug en staan op.

Mamma verbleek. "Niclas ... "

Hildemara kyk hoe Pappa by die voordeur uitgaan. Sy weet hoe hard hy werk, hoe hard hy probeer om Mamma gelukkig te maak. En dan praat Mamma sonder om te dink en kruisig hom met haar woorde. Hildie se hartseer word deur 'n witwarm woede weggebrand. Sy gluur deur haar trane na Mamma. Hoekom kan sy nie dankbaar in plaas van onvergenoegd wees nie? Hildie weet hoe dit voel om te probeer om Mamma tevrede te stel en nooit heeltemal daarin te slaag nie. Vir 'n verandering gee sy nie om nie. "Hoekom moet Mamma so lelik wees met hom?"

Mamma klap haar deur die gesig. Hildemara ruk terug en plaas 'n bewende hand oor haar brandende wang, te geskok om 'n geluid te maak. Mamma het haar nog nooit geslaan nie en haar gesig word wit. Toe sy haar hand uitsteek, deins Hildemara terug en Bernie spring op. "Moet haar nie weer slaan nie! Sy het niks gedoen nie!"

Mamma staan ook op. "Maak dat jy uit hierdie huis kom, Bernhard Waltert!"

Hy klap die voordeur agter hom toe en storm by die trappies af.

Clotilde staar Mamma oopmond aan. Rikka huil saggies, haar servet oor haar gesig. Hildemara knip haar oë teen haar trane en laat sak haar kop. "Ek's jammer, Mamma."

"Moenie jammer sê nie, Hildemara! Hoekom maak jy altyd verskoning, maak nie saak wat mense aan jou doen nie?" Haar stem kom rukkerig uit. "Dek af. Jy kan sommer ook skottelgoed was en alles wegpak. Jy kan netsowel daaraan gewoond raak dat mense vir die res van jou lewe oor jou loop!" Dit klink of Mamma wil stik en sy

"Los haar uit!" skree Cloe en hardloop agter haar aan. Sy klim saam met Hildie op die bed. Rikka klim ook op. Toe Bernie inkom, gil Cloe. "Seuns verbode!"

Dit voel soos 'n ewigheid voordat Hildemara weer Bernie se stem hoor. "Ek sien vir Pappa. Mamma is by hom. Wat maak Pappa met die vleismes?"

Hildie laat haar asem uit, maar bly onder die kombers. Sy hoor Pappa se stem: "Tony, Wallie, Eddie, gaan huis toe."

"Het ons iets verkeerds gedoen, meneer Waltert?"

"Nee, maar Bernhard het werk om te doen. Loop julle nou. Daar's nie fout nie." Hy klink asof niks slegs gebeur het nie. Die seuns roep totsiens en loop. Pappa se stem verander. "In die huis, *Sohn*. Hou die kinders in die huis totdat ek terugkom."

"Waarnatoe gaan hy, Mamma?"

"Polisie toe."

***

Sheriff Brunner kom laat die middag by hulle huis aan. Bernie en Fritz word boomhuis toe gestuur, Clotilde en Rikka na die agterstoep. Hildemara moet by die tafel sit en vir die sheriff vertel wat by die leisloot gebeur het. Hy kyk na die skrape op Hildie se linkerbeen, sy gesig stroef.

"Op pad na julle toe was ek by Kimball se huis. Hy was nie daar nie."

Mamma gee 'n harde lag. "Dit beteken nie dat hy nie gaan terugkom nie."

Hildie se hart mis 'n slag. Pappa tel haar op sy skoot en hou haar teen hom vas.

"Ek sal 'n lasbrief uitstuur vir sy arres, maar ek kan niks belowe nie. Hy het 'n motor. Teen hierdie tyd is hy seker al kilometers van hier af."

Daardie nag word Hildemara wakker van die reuk van rook. 'n Brandklok lui in die verte. Mamma en Pappa staan buitekant en praat sag met mekaar. "Dalk is die plek deur 'n weerligstraal getref." Mamma klink hoopvol.

"Daar was nie enige weerlig nie," kom dit stroef van Pappa.

"Nou ja, laat dit brand, en hom daarmee saam." Mamma kom terug huis toe.

Die sheriff kom die volgende oggend terug en praat met Mamma en Pappa. “Kimball se huis en skuur het verlede nag afgebrand.” Hy klink nie gelukkig nie. “Weet julle enigiets daarvan?”

Pappa antwoord sonder omhaal. “Nee.”

Mamma sê ook wat in haar gedagtes is. “Ek het hom met ’n vleismes agternagesit, sheriff Brunner, en ek was van plan om hom te vermoor. Ek het hom in sy deftige swart motor sien wegry. Ek wens dalk dat die man dood is en in die hel brand, maar ek het nie enige rede om ’n doodgoeie huis of skuur af te brand nie. Tensy hy daarin was. Was hy?”

“Nee.”

“Dis nou jammer.”

Sheriff Brunner bly ’n paar oomblikke stil en dan besluit hy: “Dit moes die Voorsienigheid gewees het.”

Bernie en Fritz bly in die boomhuis totdat Mamma hulle roep om te kom eet. “Wat wou die sheriff hê?”

Mamma kyk na hulle. “Hy wou weet of ons enigiets van gisteraand se brand weet. As hy die brandstigters kry, gaan hy hulle arresteer. En voordat jy vra wat ’n brandstigter is, Clotilde, dis ’n persoon of persone wat huise en skure afbrand.”

Bernie en Fritz skuif laer af op hulle stoele. Pappa kyk stip na hulle. “Wie daardie brand ook al gestig het, beter nie daarmee loop en spog nie. Hy beter nie ’n enkele woord daaroor rep nie, anders gaan hy – of hulle – agter tralies grootword waar ’n mens net brood en water kry om te eet.”

Mamma skep vir elkeen ’n hoop aartappelkluitjies in. “Terloops, daar is sjokoladekoek vir nagereg.”

***

*Liewe Rosie*

*Een van ons bure het probeer om Hildemara te verkrag. As ek my hande op hom kon lê, sou hy nou dood gewees het. Niclas het my gekeer en ons het die sheriff laat kom. Teen die tyd dat hy daar opgedaag het, het Kimball natuurlik gevlug. As ek sy huis met hom binne kon afbrand en kyk hoe hy brand, sou ek vrede gehad het. Nou loop hy los en kan hy ’n ander kind seermaak.*

*Hildemara is soos ’n verskrikte muis wat in die hoeke van die huis wegkruip. Ek wil elke keer huil as ek na haar kyk. Ek onthou van voor af hoe moeilik die lewe vir Elise was. Mamma het haar opgepiep en my suster het ’n gevangene van haar eie vrese geword.*

*Ek kon Bernhard aan die brand slaan omdat hy haar alleen by die kanaal gelos het, maar wat Kimball gedoen het, is nie my seun se skuld nie en ek sal die blaam nie lê waar dit nie hoort nie.*

*Maar wat moet ek nou doen? Wat gebeur het, het gebeur en dit kan nie ongedaan gemaak word nie. Die lewe gaan aan. Op een of ander manier moet ek 'n manier kry om Hildemara weer in die son te kry en nie vir elke skaduwee te laat skrik nie.*

***

Hildemara wil nie uit haar kamer kom nie, laat staan nog die huis, maar Mamma dring aan dat sy haar gewone werkies doen. "Jy gaan nie toelaat dat daardie man jou in 'n gevangene van jou vrese verander nie."

Toe Hildie buitentoe gaan, voel sy lighoofdig en effens naar. Sy bly omkyk na die huis terwyl sy die hoenders voer. Sy voel 'n bietjie beter toe sy onkruid uittrek. Die groentetuin is nader aan die huis. Bernie kom kniel langs haar. "Wil jy weer gaan swem? Ek sal jou nie alleen los nie. Ek sweer op 'n hele hoop Bybels." Sy skud haar kop.

"Ons gaan môre in dorp toe. Daar wys 'n mooi rolprent," sê Mamma daardie aand aan tafel. Almal behalwe Hildemara is opgewonde. Sy wil nie verby Kimball se eiendom loop nie.

"Dalk gaan ons ná die tyd selfs roomys eet, as almal hulle gedra."

Hildemara loop langs Mamma terwyl die ander vooruit hardloop en terugkom. Sy loop aan Mamma se ander kant toe hulle die leivoor met die bamboesbos oorsteek.

"Nee." Mamma dwing haar om aan daardie kant van die pad te loop. "Kyk lank en mooi as ons hier verbyloop, Hildemara." Daar is twee swart puinhope waar die huis en skuur eens gestaan het. "Abrecan Macy was 'n goeie man. Onthou jy die skape? Jy was mal oor die lammetjies. Abrecan Macy was ons vriend. Abrecan Macy was 'n gentleman." Mamma neem haar hand en gee dit 'n stywe drukkie. "Dink aan alles wat reg en waar en mooi is." Nadat sy haar hand nog 'n drukkie gegee het, laat sy dit gaan. "Dink aan Abrecan Macy wanneer jy volgende keer weer hier verbyloop."

***

Daarna neem Mamma die kinders elke week dorp toe vir ’n middagvertoning. Die seuns hardloop altyd in die paadjie af om in die voorste ry te gaan sit. Hildemara en Cloe sit ’n paar rye agter hulle. Mamma sit agter met Rikka op haar skoot waar sy en die ander ma’s met klein kinders onderling fluister.

Die seuns praat deur die kort nuusfilms en lag hulle hees vir die tertgooiery in die lawwe voorprente. Die hoofvertoning word met ’n gegil en gefluit begroet, en vir die volgende uur word die slegte ouens uitgejou en die held toegejuig. Wanneer daar ’n jaagtog is en die perde oor die skerm hardloop, stamp die kinders met hulle voete op die vloer en gil: “Vang hulle, vang hulle, vang hulle!” Hildemara raak vir die eerste keer verlief, op die Hollywood-cowboy Tom Mix.

Pappa besluit dat hulle ’n hond op die plaas nodig het. Almal behalwe Mamma dink dis ’n goeie plan. “Ek sou dink ’n geweer is ’n beter idee.” Mamma snuif.

Pappa lag. “’n Groot, kwaai hond is veiliger as Mamma met ’n geweer!”

Almal lag.

Bernie en Fritz loop die volgende oggend na die Portolas se melkery toe. Bernie kom terug met hulle melk en ’n wegloopbrak op sy hakke. Mamma staan op die stoep. “Waar het julle hierdie maer verskoning vir ’n dier opgetel?”

Fritz grinnik en vryf oor die swart hond se kop. “Hy het óns opgetel. Ons het gehoor wat meneer Waltert gisteraand gesê het. Die Here het hom seker ook gehoor.”

“Die Here, my voet!” Sy kom by die trappies af. “Heeltemal uit die bloute is daar ’n groot hond wat van die melkery af agter julle aanloop. Julle het tien teen een met hom gespeel. Het julle hom nie sommer ook van ons melk gegee nie?”

“Hy sal blaf as enigiemand naby die huis kom, Mamma.”

Mamma gaan staan op die grasperk. “Hy is nie ’n waghond nie. Kyk net hoe maak hy stof met daardie stert van hom.”

“Hy’s op die oomblik nog net ’n klein hondjie. Hy sal groter word.”

“Wie het dit vir jou gesê? Aldo Portola?”

“Hy’s slim. Ons kan hom leer. Hy was baie honger.”

“*Was?*” Sy vat die melk by Bernie. “Ag, om hemelsnaam!”

Hildemara sit en giggel op die stoep. Die hond draf nader en gaan sit voor Mamma. Hy kyk met groot, opregte bruin oë en ’n breë hondeglimlag na haar. Hy kom bietjies-bietjies nader en steek sy kop na haar toe uit terwyl sy stert al vinniger swaai.

“Kyk, Mamma!” Hildemara kom by die trappies af. “Hy probeer Mamma se hand lek.”

“*Balderdash*, dis sommer nonsies!” Mamma se gesig versag. “Hy wil nog melk hê.”

“Balderdash!” gil albei seuns. “Dis sy naam!”

Mamma skud haar kop, en dit lyk of sy wil glimlag. “Noudat julle hom kos gegee het, gaan ons nie sommer van hom ontslae raak nie.” Toe sy omdraai en huis toe loop, is die hond op haar hakke. Sy gaan staan en wys af na hom. “Moenie idees kry nie.”

Hildemara vryf hom. “Kan hy in die huis slaap, Mamma?”

“Hy kan saam met die seuns in die boom slaap, as hulle hom by die leer kan opkry.”

Die hond blyk nie daarvoor te vinde te wees nie.

***

Deur die loop van die somer word daar diere aangeskaf. Pappa koop ’n tweede perd. Mamma koop nog ’n haan om die “bloedlyn te verbeter”. Fritz vang ’n salmander wat hy in ’n boks in die boomhuis aanhou. ’n Grys strepieskat maak haar opwagting en kry haar kleintjies in die skuur.

Laastens bring Mamma ’n koei huis toe. “Die kinders groei so vinnig, ons kan net sowel ons eie koei hê pleks daarvan om ’n kilometer-en-’n-half ver te loop om melk te gaan haal.” Dash staan uitasem en met ’n breëbekglimlag langs die koei. “Moenie bang wees nie. Jy sal jou deel kry.” Mamma hang ’n groot klok aan die koei se nek. “Dit herinner my aan Switserland waar al die koeie klokke dra.”

Die somer bak in ’n hittewaas verby. In Augustus is dit tyd vir die amandeloes. Pappa en die seuns sprei ’n seil onder die bome en gebruik bamboestokke om aan die hardkoppige amandels te stamp wat nie wou val nadat die takke geskud is nie.

Mamma kry ’n brief van die Herkners. “Hulle kom Vrydag.”

Hulle arriveer in ’n nuwe swart Ford Model A met sypanele. Hedda spring uit en hardloop reguit na Fritz toe. Sy druk en soen hom totdat hy protesteer.

Nadat Bernie oopmond na die motor gestaar het, fluit hy en loop rondom die Model A. “Kan ek inklim, meneer Herkner?”

Wilhelm lag. “Gerus, ou seun.” Hy bevry sy seun uit Hedda se omhelsing en hou hom ’n armlengte weg. “Kyk hoe bruin en fiks lyk

jy!" Hedda gryp en omhels hom weer terwyl trane oor haar wange loop.

Fritz bloos bloedrooi. "Mamma, nee. Moenie vir my Fritzie sê nie."

Bernie lag. "Fritzie! Haai, Fritzie!"

Mamma nooi die Herkners binnetoe vir koffie en silwersuikerkoek. Mamma het twaalf eierwitte daarvoor gebruik. Pappa het 'n stukkie gebedel, maar Mamma het gesê hy moet wag. "Dis nie goeie maniere om oorskiet voor te sit nie." Met die eiergele het sy vir Pappa vla gemaak.

Die Herkners bly nie lank nie. Fritz lyk net so miserabel soos met sy aankoms, maar ten minste huil hy nie weer nie. Bernie terg hom genadeloos. "Fritzie. O, Fritzie."

"As jy so aanhou, kom ek nie weer terug nie."

"Wie het jou in die eerste plek genooi?"

"Jou ma."

Cloe moet ook 'n stuiwer ingooi. "Arme Mamma het nie geweet waarvoor sy haar inlaat nie."

Hildemara lag. "Jy was niks anders as 'n pyn in die nek nie."

"En jy is niks anders as 'n *meisie* nie."

Meneer Herkner skakel die motor aan. "Ons moet liewer hier wegkom!"

"Tjankbalie!" roep Bernie waar hy langs die motor hardloop.

"Paddagesig!" skree Fritz terug.

Aan die einde van die oprit wag die swart motor 'n oomblik voordat meneer Herkner by die grootpad indraai. Die motor vermeerder spoed. Fritz leun deur die venster en waai.

Bernie skop met sy kaal tone na die sand. "Die somer is verby." Dan loop hy met hangskouers om sy plaaswerk te gaan doen.

## Chapter 24

Sometimes Mama would invite a dusty, tired-looking salesman into the house. She'd make a sandwich, brew some coffee, and sit awhile listening to his sad story. Hildemara listened while studying the American history books Mama brought from the library. She and Papa had to pass a citizenship test, and Mama decided the children should learn everything too.

Mama made everyone but Rikka memorize the Bill of Rights and Lincoln's Gettysburg Address. She drilled them on the Constitution and the amendments. "Rikka doesn't have to be naturalized. She's a citizen by birth." She poked Rikka's nose. "But don't think that gets you off the hook. You're going to learn all this so when you're older, you won't be like most natural-born Americans taking their freedom for granted, not even bothering to vote and then complaining about everything."

Sometimes, just to get away from Mama's demands, Hildemara climbed the chinaberry tree in the front yard and hid among the leafy branches. Almost twelve years old, she liked to be high up where she could see her world.

Mama opened a window and Hildemara heard the rapid clicking as Cloe pumped the sewing machine. She had started another sewing project, a dress for Rikki this time. Rikki sat on the front steps, holding a jar with a captured butterfly inside. She studied it intently, a drawing pad and pencil beside her. Hildemara knew her sister would open the jar when she finished her drawing and release the butterfly. She hadn't kept one more than a few hours after Papa told her some only lived a few days. Papa led the horses into the barn. Bernie went into the shower house. Across the street, the Musashi girls weeded among rows of strawberries.

Leaning back against the trunk, she listened to the hum of insects, rustling of leaves, and birdsong. Everyone seemed to have his place in life. Papa loved farming. Mama managed the house, bills, and kids. Bernie dreamed of grafting trees and improving plant production like Luther Burbank. Mama said Clotilde had the talent to be a better seamstress than her own mother. Rikki would be an artist.

Hildie felt content sitting in the tree, staying at home on the farm, being near Mama and Papa, even when Mama became annoyed that she didn't "find something to do!"

Mama opened the front door. "Come on down from there,

Hildemara. Time to stop daydreaming. There's work to be done."

Lucas Kutchner, another German immigrant, came to dinner again that evening. Papa had met him in town, where he made his living as a mechanic. He worked on bicycles and cars and anything else that broke down, including pumps and clocks. "He can fix anything," Papa told Mama when introducing them for the first time. Mr. Kutchner didn't have a wife and didn't know many people in town.

Papa and he sat at the kitchen table and talked about politics and religion, railroads and cars replacing wagons, while Mama cooked dinner. Sometimes Mr. Kutchner would bring clothing that needed mending and let Clotilde sew on a button or stitch a seam back together.

Mr. Kutchner believed in the same rules Mama did and never came empty-handed. He brought a box of chocolates the first time, which endeared him to Mama. He brought a bag of licorice on the next visit. He had an automobile like the Herkners, and he let Bernie sit behind the steering wheel and pretend to drive. Mr. Kutchner took Papa out for a ride once. Papa wiped sweat and dust off his face when he got out. Mr. Kutchner slapped the hood. "So what do you think, Niclas? Are you ready to buy one? I could get you a good deal."

"I have two good horses and two good feet. I don't need a car." Papa said it with such conviction, Mr. Kutchner didn't bring up the subject again.

Mama went to town one day and came back in the front seat of Lucas Kutchner's car, Rikka sitting on her lap. She pushed the door open and got out, setting Rikka on the ground. Hildemara stood from where she had been working in the garden. Mama looked flushed, her eyes bright. "Hildemara! Come look after your sister." Bernie stopped digging the big hole for the water reserve near the garden. He jammed the shovel in the ground and came out to take a look.

The car chugged several times, coughed once, and died.

Mr. Kutchner got out, a big grin on his face. "So what do you think of her, Marta?"

Mama's expression changed. She shrugged as she faced him. "Not much. That thing wheezes and grunts more than any sick animal I've ever tended."

Mr. Kutchner looked surprised. "She needs a little work, but I can fix her up. I'll give you a good price."

Hildie told Rikka to go in the house and get her sketchbook, then

followed Bernie into the yard. “Are you buying that car, Mama?”

“A horse runs better!”

“A car runs faster and goes longer!”

Mama gave Bernie a quelling glance, but his eyes were fixed on the shiny black Tin Lizzie. “Did I ask for your opinion, Bernhard Waltert?”

“No, ma’am.”

“Go on back to your digging.”

Bernie let out a deep sigh of suffering and headed back. Rikka and Cloe came out the back door and sat on the step.

Mama put her hands on her hips. “I don’t like the look of those tires either.”

“They just need more air.”

“I wouldn’t buy a car without new tires.”

“Tires cost money.”

“So does tailoring and mending. So do roast beef dinners. Not that you’re not always welcome, of course.”

Mr. Kutchner scratched his head and looked befuddled. Mama smirked, but quickly covered it. She walked over to the car and ran her hand over the hood the same way she ran her hand over a sick cow. Hildie knew Mama had already made up her mind. She just had more whittling to do on the price. Mr. Kutchner saw the way she stroked the car and knew he had a buyer. “I’ll have her purring like a kitten.”

Mama took her hand away and looked him straight in the eye. “Get her to work like a Swiss watch and we’ll talk about it. And another thing, Lucas. You and I both know that car isn’t worth what you’re asking for it. Maybe you should try selling this car to Niclas again. See what he says about your offer.” She headed for the house. “Thank you for the ride, Lucas. Nice you just happened to see me walking home. Providential, wasn’t it?”

“All right!” Mr. Kutchner called out. “Wait a minute!” He started after her. “Let’s talk about it now.”

Mama stopped and turned slowly, cocking her head. “Go get potatoes and carrots for dinner, Hildemara.”

Hildemara took her time pulling up potatoes and carrots while keeping an eye on Mama, wondering what Papa would have to say about her conversation with Lucas Kutchner. When they shook hands, Hildemara knew what that meant. Mr. Kutchner headed back for the car, kicking the dust before he got in and started the engine. Mama

waved. When he pulled out onto the road, she danced a little jig and laughed.

Lifting the basket of dirty potatoes and carrots, Hildemara met her at the back door. Cloe stood up from the step where she'd been sitting. "Papa's going to kill you."

"Not if I kill myself first."

"Did you do it?" Bernie yelled.

Bernie just couldn't keep his mouth shut. As soon as Papa took his seat, Bernie grinned. "Have you told him about the car yet?"

Papa's head came up. "What car?"

"Lucas Kutchner gave Mama a ride home in his car today. He was trying to sell it to her." He took a helping of potatoes *au gratin*. "It can go up to twenty-five miles an hour!"

"I don't think Lucas was driving anywhere near that fast when he brought me and Rikka home."

Red climbed up Papa's neck into his face. He put his knife and fork down and stared at Mama while she cut meat off her chicken thigh. Hildemara bit her lip and looked between them.

"We don't need a car, Marta. We don't have the money for one."

"You said we didn't need a washing machine. I'd still be using that bucket if I hadn't saved the two dollars myself."

"A washing machine doesn't need gas and tires!"

"Just elbow grease."

"A washing machine doesn't need a mechanic to keep it working."

"You know how to repair locomotives."

Papa's voice kept rising. "A washing machine won't run you into a tree or a ditch or turn over and crush you to death in a pile of twisted metal!"

Rikka started to cry. "Mama, don't buy that car."

Mama told Bernie to pass the carrots. "Not one dollar has passed from my hand into Lucas's."

"I'm glad to hear that." Papa sounded relieved, but not fully convinced. He kept a cautious eye on her as he ate.

Mama tucked a forkful of potatoes *au gratin* into her mouth and chewed, looking at the ceiling. Papa frowned. "I had one ride in that contraption of his and saw my life passing before my eyes."

Mama sniffed. "I grant you, Lucas isn't much of a driver. Maybe if he watched the road more and talked less . . ."

Papa froze. "What do you know about driving?"

“Nothing. Absolutely nothing.” She picked up a roll and began buttering it. “Yet.” She lifted the roll toward her mouth. “It doesn’t look all that difficult.”

“I hear it feels like you’re riding the wind!” Bernie couldn’t help himself.

Papa snorted. “It’s more like death breathing in your face.”

Mama laughed.

“What did Mr. Kutchner want for the car, Mama?”

Papa glared at Bernie. “Eat your supper! It doesn’t matter what Lucas wants. We’re not buying! We have two good horses and a wagon! That’s all we need.” Papa looked angry.

Mama lifted her hands in a light gesture. “Why don’t we take a vote?”

“Aye!” Bernie called out. Cloe and Rikka raised their hands, not looking at Papa’s face.

“What about you, Hildemara?”

She looked at her father. “I’ll abstain.”

“You would.” Mama glowered at her. Sawing off another piece of meat from the chicken thigh, she lifted it toward her mouth. “Doesn’t matter. Ayes win without you.”

“It’s only a democracy around here when you know which way the vote will go,” Papa grumbled. “I hope you don’t kill yourself or any of our children driving that thing.”

* * *

Lucas Kutchner came out to the farm after school on Friday, Mama in the passenger seat. Rikka climbed down from the front seat. Bernie and Hildemara ran into the yard to hear what Mama might say. Papa came out of the barn and stood watching, arms akimbo. Mr. Kutchner called out a hello, but Papa turned and went back into the barn. Wincing, Mr. Kutchner turned back to Mama as she walked around the car. “Well? What do you think?”

“Niclas said you were a good mechanic.”

“New tires, too.” He kicked one.

“So I see.”

“The price is good.”

“The price is fair.”

“It’s better than fair. This is the best deal you’ll ever make in your whole life.”

“I doubt that. Just one last thing, Lucas.”

Mr. Kutchner looked dubious and put-upon. “What now?”

"You have to teach me to drive."

"Oh!" Mr. Kutchner laughed loudly. "Well, get behind the wheel! There's nothing to it."

Papa came back out. "Marta!" he called in sharp warning.

She slid into the driver's seat and put her hands on the wheel. "Watch out for your sister, Hildemara, and stay back. I don't want to drive over anyone."

"Marta!"

"Go curry your horses!" Mama started the car.

Cloe charged out the back door. "Is she going to do it? Is she?"

"Stay back!" Papa shouted.

The Tin Lizzie screeched in protest. Startled, Rikka covered her ears and screamed. Mr. Kutchner yelled something. The car jerked forward a couple of times and died. Papa laughed. "I hope you didn't buy it!"

Mama's face reddened. She started the car again—more screeching and grinding. Mr. Kutchner called out more instructions. "Easy now. Let your foot off the clutch and give her some gas!" The car lurched forward and bounded toward the road like a jackrabbit. "Brake!" The car skidded to a stop at the end of the drive.

Hildemara had never heard Papa swear before. "Marta! Stop! You're going to kill yourself!"

Mama stuck her arm out the window, waved, and turned right. The car lurched down the road; Papa, Bernie, Clotilde, and Rikka ran to the end of the driveway. Hildemara climbed the chinaberry tree, where she could keep watch. The car picked up speed. "She's all right, Papa! They're going over the hill right now. They're still on the road."

Papa dragged both hands through his hair. He walked in a circle, muttering in German. "Pray your mother doesn't kill herself!" He headed back for the barn.

Bernie and the girls sat on the front steps, waiting.

"Here they come!" Hildemara shouted from the top of the tree. Bernie and the girls ran to the edge of the lawn. Hildemara came down the tree fast and joined the others.

Mama whizzed by, waving her hand out the window, Mr. Kutchner shouting. "Slow down! Slow down!" And off they went in the opposite direction.

Hildemara raced up the tree again while Bernie and Cloe jumped up and down, cheering. "We have a car! We have a car!" Dash, confused, barked wildly.

Standing on tiptoes on a high branch, Hildemara craned her neck, trying to keep the car in sight, afraid any minute Mama would drive off the road and Papa's prophecy might prove true. "Here she comes again!" Hildemara made it down the tree and ran with the others to the edge of the grass.

The car raced toward them. Mr. Kutchner, face white, was yelling instructions. Slowing, Mama turned in to the driveway, a wide grin on her face. Hildemara joined Bernie and the girls running for the yard.

"Don't get in her way!" Papa shouted. "Give her room!"

Dash gave chase until Mama honked the horn. He let out a yip and ran for the barn, tail between his legs. The chickens squawked and fluttered wildly in the henhouse.

"Brake!" Mr. Kutchner yelled. *"Push the brake!"* The car jerked to a stop, shook violently like an animal run hard and worn-out. Sputtering, it coughed once and died.

Mama got out with a grin broader than Bernie's. Mr. Kutchner got out on wobbly legs, wiped his perspiring face with a handkerchief, and shook his head. He swore in German.

Mama laughed. "Well, there isn't much to it, is there? Once you learn how to use the clutch, the rest is easy. Just push down hard on the gas pedal."

Mr. Kutchner leaned against the car. "And the brakes. Don't forget about the brakes."

"I'll give you a ride back to town."

Mr. Kutchner grimaced. "Give me a minute." He ran for the outhouse.

Bernie climbed into the car. "When can I learn to drive?"

Mama grabbed him by the ear and hauled him out yowling. "When you're sixteen, and not a minute before."

Hildemara felt queasy just thinking about riding in it. Papa came out of the barn, raked his hands through his hair, and went back in again.

Mr. Kutchner returned and smiled tightly. "I think I'll walk, Marta. I don't want to take you away from making dinner for your family."

"Get in, you coward. I'll have you in Murietta in a few minutes."

"That's what I'm afraid of." When Papa came out of the barn again, Mr. Kutchner called out to him with a feeble grin. "Pray for me, Niclas."

"You had to do it, didn't you?" He said something in German.

"That's no way to talk to a friend, Niclas." Mama started the car. No lurching this time. She drove smoothly to the end of the driveway, stopped, and pulled out.

Hildemara counted the minutes, praying Mama wouldn't have an accident. She heard the car coming. Mama made a wide turn into the yard, and another to the right, heading straight for the barn. Papa let out a stream of German. The horses screamed and kicked at their stalls. Papa shouted again. The car sputtered and died. A door slammed and Mama marched out of the barn, heading for the house. "You're not parking that thing in the barn, Marta!"

"Fine! You move it!"

Mama hummed while making supper. "Bernhard, tell your father dinner is ready."

Papa came in, washed, and sat, face grim. Bowing his head, he said a terse prayer, then carved the roast like a harried butcher. Mama poured milk for each, patted Papa on the shoulder, and took her seat. Papa passed the platter of mangled beef to Bernie. "I want that car out of the barn."

"It'll be out of the barn as soon as you build a shelter."

"More expense." He glared. "More work."

"The Musashi boys will be happy to help. Just tell them I'll take them for a ride. We'll have a shelter up by Saturday afternoon."

Hildemara watched the pulse throb in Papa's temple. "We'll talk more about this later."

Papa read the Twenty-third Psalm that night and then said, "Bedtime." He usually read for half an hour, at the very least.

Bernie came through the back door last, muttering. "Ring the bell. Round one starting."

Hildemara lay on the top bunk, listening to Mama and Papa fight inside the house.

"What did you pay for that piece of junk?"

"Less than you did for that second horse!"

"The car stinks!"

"And horses smell like roses!"

"Manure is useful."

"And plenty deep around here!"

Papa exploded in German.

"English!" Mama shouted back. "We're in America, remember?"

"I'm going to tell Lucas to come and get that car and—"

"Over my dead body!"

“That’s what I’m trying to prevent!”

“Where’s your faith, Niclas?”

“This isn’t about faith!”

“God’s already counted our days. Isn’t that what Scripture says? I’ll die when God plans for me to die and not before. You’re just afraid of driving it!”

“I don’t see the sense in taking needless risks. People have gotten along without cars for this long—”

“Yes, and people died younger in those days, too. I’m exhausted most of the time, walking back and forth to town. With that car, I can be home in minutes. And maybe, just maybe, I’ll have time one of these days to read a book just for the pure pleasure of it!” Her voice broke. She said something in German, her voice stressed and frustrated.

Papa spoke more quietly, his voice a gentle rumble, words low and indistinct.

Hildemara let out her breath slowly, knowing the war was over and they had negotiated a truce. Cloe snored loudly on the lower bunk. Rikka lay curled on her side looking like a little angel in blue flannel pajamas. They never worried about anything.

Mama and Papa talked for a long time, their voices muffled. No more clashing swords, no more cannons firing. Only the low drone of two people talking out their differences.

* * *

The car did make life easier. It opened up the world for Hildemara. Every Sunday after church, Mama took them for a ride, packing a picnic and sometimes going as far as the Merced River.

Papa never came along, but he stopped worrying. Or said he did. “Be careful.” He’d brush Mama’s cheek. “And bring them all back in one piece.” Papa liked being alone. Sometimes he’d go out in the orchard and sit under one of the almond trees, and read his Bible all afternoon. Hildemara understood him. She liked to hide herself away in the chinaberry tree and listen to the bees hum in the blossoms.

The car came in handy when Cloe got sick. Mama loaded her in the car and took her to town. “She has mumps.” Hildemara and Rikki moved out of the bedroom, but not soon enough—they both came down with it, as did Bernie a few days later. He had it far worse than anyone. His face swelled so much, he didn’t look like Bernie anymore. When the pain moved down low in his body making him swell in places Mama wouldn’t talk about, Bernie screamed out in pain

whenever moved or washed. He begged Mama to do something, anything, to make it stop. "Mama . . . Mama . . ." He cried and Hildie cried harder than he did, wishing she could take his suffering on herself. She climbed down from her bunk at night and prayed over him.

"Stop that!" Mama snarled, finding her there one night. "You want him to wake up and see you hovering over him like the angel of death? Leave your brother alone and get back to bed!"

Bernie got better, and Hildemara came down with a cold. It got worse, changing from sniffles and a sore throat to a chest cold. Mama moved Hildemara into Bernie's room and Bernie into the living room. Mama made poultices, but they didn't help. She made chicken soup, but Hildemara didn't feel up to eating anything. "You have to try, Hildemara. You're going to waste away if you don't eat something." It hurt to breathe.

Papa talked to Mama in the hallway. "I don't think it's a cold. She'd be getting better by now."

Hildemara covered her head with a pillow. When Mama came in, she sobbed. "I'm sorry, Mama." She didn't want to be the cause of a quarrel. The cough started and she couldn't stop it. The spasm lasted for a long time, deep, wracking, rattling.

Mama looked scared. When it finally passed, Hildemara fell limp, gasping for breath. Mama felt her skin. "Night sweats." Her voice had a tremor. "Niclas!" Papa came running. "Help me get her in the car. I'm taking her to the doctor now." Mama bundled Hildemara like a baby.

Papa carried her out to the car. "She weighs less than a sack of flour."

"I hope it's not what I think it is."

Lying on the backseat, Hildemara bounced up and down as Mama drove to town. "Come on, now. Help me." Mama pulled Hildemara into a sitting position and lifted her. "Put your arms around my neck and your legs around my waist. Try, Hildemara Rose." She didn't have the strength.

She awakened on a table, Dr. Whiting bending over her, something cold pressed against her chest. Exhausted, Hildemara couldn't keep her eyes open. She thought she could stop breathing and not even care. It would be so easy.

Someone took her hand and patted it. Hildemara opened her eyes to see a woman in white standing over her. She dabbed Hildemara's

forehead with a cool cloth and spoke in a sweet voice. She held Hildemara's wrist. "I'm checking your pulse, sweetheart." She kept talking, quietly. She had such a pleasant voice. Hildemara felt as though she heard from a distance. "You rest now."

Hildemara felt better just listening to her. "Are you an angel?"

"I'm a nurse. My name is Mrs. King."

Hildemara closed her eyes and smiled. Finally, she knew what she wanted to be when she grew up.

## Hoofstuk 24

Soms sal Mamma ’n stowwerige, moeë verkoopsman nooi om binne te kom. Dan maak sy ’n toebroodjie, koffie en sit ’n rukkie na sy hartseer verhaal en luister. Hildemara luister terwyl sy deur die Amerikaanse geskiedenisboeke blaai wat Mamma by die biblioteek uitgeneem het. Sy en Pappa moet ’n burgerskaptoets aflê, en Mamma het besluit dat die kinders ook alles moet leer.

Mamma het almal behalwe Rikka opdrag gegee om die Handves van Regte en Lincoln se Gettysburg-rede te memoriseer. Hulle word ook die Grondwet en Amendemente ingedril. “Rikka is klaar ’n Amerikaanse burger, want sy is hier gebore.” Sy knyp Rikka se neusie. “Maar moenie dink jy gaan sommer net so wegkom nie. Wanneer jy ouer is, gaan jy al hierdie goed leer sodat jy nie soos die meeste Amerikaners is wat hulle vryheid as vanselfsprekend aanvaar nie. Hulle kla oor alles, maar doen nie eens die moeite om te gaan stem nie.”

Soms, net om van Mamma se dinge af weg te kom, klim Hildemara in die seringboom in die voortuin om tussen die lowerryke takke weg te kruip. Sy is amper twaalf en hou daarvan om hoog te sit van waar sy haar wêreld kan sien.

Mamma maak ’n venster oop en Hildemara hoor die vinnige geklik soos Cloe die naaimasjien trap. Sy het nog ’n naaldwerkprojek aangepak, hierdie keer ’n rok vir Rikki. Rikki sit op die voorste trappies met ’n fles waarin sy ’n skoenlapper gevang het. Sy bestudeer dit aandagtig, ’n potlood en tekenblok langs haar. Hildemara weet dat haar sussie die fles sal oopmaak wanneer sy klaar geteken het en die skoenlapper sal vrylaat. Vandat Pappa vir haar gesê het dat sommige van hulle net ’n paar dae lewe, het sy hulle nog nooit vir meer as ’n paar uur gehou nie. Pappa lei die perde na die skuur toe. Bernie verdwyn in die stortgeboutjie. Oorkant die straat is die Musashi-dogters besig om tussen die aarbeie te skoffel.

Sy leun teen die stam en luister na die gezoem van insekte, geritsel van blare en die voëltjies se gekwetter. Dis asof elkeen sy plekkie in die lewe het. Pappa is lief vir boer. Mamma is aan die stuur van die

huis, rekeninge en kinders. Bernie droom daarvan om bome te ent en plantproduksie te verbeter. Mamma sê Clotilde het genoeg talent om ’n beter naaldwerkster as haar eie ma te wees. Rikki gaan ’n kunstenaar wees.

Dis vir Hildie lekker om so in die boom te sit, om by die huis op die plaas te bly en naby Mamma en Pappa te wees, selfs wanneer Mamma geïrriteerd raak omdat sy nie “iets kry om te doen” nie.

Mamma maak die voordeur oop. “Klim af daar, Hildemara. Jy het nou lank genoeg gesit en droom. Daar is werk om te doen.”

Lucas Kutchner, nog ’n Duitse immigrant, kom die aand weer daar eet. Pappa het hom in die dorp ontmoet waar hy as meganikus werk. Hy werk aan fietse en motors en enigiets anders wat gebreek het, insluitend pompe en horlosies. “Hy kan enigiets regmaak,” het Pappa vir Mamma gesê toe hy hulle die eerste keer aan mekaar voorgestel het. Meneer Kutchner het nie ’n vrou nie en ken nie baie mense in die dorp nie.

Terwyl Mamma kos maak, sit hy en Pappa by die kombuistafel en praat oor politiek, godsdiens en die feit dat treine en motors besig is om waens te vervang. Soms bring meneer Kutchner klere wat reggemaak moet word en dan is dit Clotilde wat ’n knoop vaswerk of ’n soom insit.

Meneer Kutchner glo in dieselfde reëls as Mamma en kom nooit met leë hande daar aan nie. Die eerste keer het hy ’n pakkie sjokolade gebring, en Mamma het sommer van hom gehou. Hy het ’n motor soos dié van die Herkners, en hy laat Bernie toe om agter die stuur te sit en te maak of hy bestuur. Meneer Kutchner neem Pappa op ’n keer uit vir ’n rit. Pappa vee die sweet en stof van sy gesig af toe hy uitklim. Meneer Kutchner klap op die enjinkap. “Nou toe, Niclas, wat dink jy? Is jy gereed om een te koop? Ek kan vir jou een teen ’n goeie prys kry.”

“Ek het twee goeie perde en twee goeie voete. Ek het nie ’n motor nodig nie.” Pappa sê dit met soveel oortuiging dat meneer Kutchner die saak nie weer ophaal nie.

Mamma gaan eendag dorp toe en kom op die voorste sitplek van Lucas Kutchner se motor terug met Rikka op haar skoot. Nadat sy die deur oopgemaak en uitgeklim het, sit sy Rikka op die grond neer. Hildemara staan op van waar sy in die groentetuin besig is. Daar is ’n blos op Mamma se gesig en haar oë is helder. “Hildemara! Kom kyk na jou sussie.” Bernie hou op grawe aan die groot put naby die tuin. Hy gooi die graaf op die grond neer en kom kyk.

Die motor stotter ’n paar keer, hoes een maal en gaan dood.

Meneer Kutchner klim uit en daar is ’n groot glimlag op sy gesig. “Wat dink jy van haar, Marta?”

Mamma se uitdrukking verander. Sy trek haar skouers op toe sy na hom kyk. “Nie veel nie. Hy hyg en steun meer as enige siek dier wat ek al versorg het.”

Meneer Kutchner lyk verbaas. “Sy het ’n bietjie werk nodig, maar ek kan haar regmaak. Ek sal julle ’n goeie prys gee.”

Hildie sê Rikka aan om huis toe te gaan en haar tekenboek te gaan haal voordat sy Bernie na die werf toe volg. “Gaan Mamma die kar koop?”

“’n Perd loop beter!”

“’n Kar loop vinniger en kan langer aanhou!”

Mamma gee Bernie ’n kyk wat hom stilmaak, maar sy oë is vasgenael op die blink swart motor. “Het ek vir jou opinie gevra, Bernhard Waltert?”

“Nee, Mamma.”

“Gaan grawe jy dan maar jou gat.”

Bernie slaak ’n martelaarsug en gaan terug. Rikka en Cloe kom by die agterdeur uit en gaan sit op die trap.

Mamma plant haar hande op haar heupe. “Die bande lyk ook nie watwonders nie.”

“Hulle moet net ’n bietjie gepomp word.”

“Ek gaan nie ’n motor sonder nuwe bande koop nie.”

“Bande kos geld.”

“Nes naaldwerk en some insit. Nes vleis, rys en aartappels. Nie dat jy nie altyd welkom is nie, natuurlik.”

Meneer Kutchner krap sy kop en lyk effens beneweld. Mamma wil glimlag, maar sluk dit gou. Sy loop na die motor toe en streel oor die kap soos wat sy oor ’n siek koei sou streel. Hildie weet dat haar ma reeds haar besluit geneem het. Sy het nog net ’n bietjie afstry-werk om te doen. Meneer Kutchner sien hoe sy aan die kar raak en weet dat hy ’n koper het. “As ek met haar klaar is, loop sy soos ’n nuwe kar.”

Mamma neem haar hand weg en kyk hom vas in die oë. “As sy soos ’n Switserse horlosie werk, kan ons praat. En nog iets, Lucas. Ek en jy weet albei dat die motor nie werd is wat jy vir haar vra nie. Dalk moet jy weer probeer om hierdie kar aan Niclas te verkoop. Hoor wat hy van jou aanbod sê.” Sy begin huis toe loop. “Dankie vir die saamry, Lucas. Dis gaaf dat jy my toevallig sien huis toe loop het. Ook maar die Voorsienigheid, nè?”

"Nou goed!" roep meneer Kutchner uit. "Wag 'n bietjie!" Hy loop agter haar aan. "Kom ons praat nou daaroor."

Mamma steek vas en draai stadig om, haar kop skeef. "Gaan kry aartappels en wortels vir ete, Hildemara."

Hildemara neem haar tyd met die uittrek van die wortels en aartappels terwyl sy 'n oog op Mamma hou. Sy wonder wat Pappa oor haar gesprek met Lucas Kutchner te sê gaan hê. Toe hulle hand skud, weet Hildemara wat dit beteken. Meneer Kutchner loop terug na die motor toe en skud die stof van sy voete af voordat hy inklim en die enjin aanskakel. Mamma waai. Toe hy by die grootpad indraai, doen sy 'n klein dansie en lag.

Hildie tel die mandjie vuil aartappels en wortels op en kry haar by die agterdeur. Cloe staan op van die trappie waarop sy gesit het. "Pappa gaan Mamma doodmaak."

"Het Mamma dit gedoen?" gil Bernie.

Bernie kan soos gewoonlik nie sy mond hou nie. Die oomblik toe Pappa gaan sit, kom dit met 'n breë glimlag van hom: "Het Mamma hom al van die kar vertel?"

Pappa kyk vinnig op. "Watter kar?"

"Lucas Kutchner het Mamma vandag 'n geleentheid met sy kar gegee. Hy het dit aan haar probeer verkoop." Hy skep vir hom nog aartappels *au gratin* in. "Hy kan amper 40 myl per uur ry!"

"Ek dink nie Lucas het naastenby so vinnig gery toe hy my en Rikka huis toe gebring het nie."

Die rooi kruip van Pappa se nek oor sy gesig. Hy sit sy mes en vurk neer en kyk na Mamma terwyl sy haar hoenderdytjie sny. Hildemara byt op haar lip en kyk van die een na die ander.

"Ons het nie 'n kar nodig nie, Marta. Ons het nie die geld nie."

"Jy het gesê ons het nie 'n wasmasjien nodig nie. Ek sou nog steeds daardie emmer moes gebruik as ek daardie twee dollar nie self gespaar het nie."

"'n Wasmasjien het nie brandstof en bande nodig nie!"

"Net spierkrag."

"'n Wasmasjien het nie 'n meganikus nodig om dit aan die gang te hou nie."

"Jy weet hoe om lokomotiewe reg te maak."

Pappa praat al hoe harder. "'n Wasmasjien gaan nie met jou in 'n boom of 'n sloot inry of omslaan en jou onder 'n hoop verwronge metaal begrawe nie!"

Rikka begin huil. "Mamma, moenie die kar koop nie."

Mamma vra Bernie om die wortels aan te gee. "Ek het Lucas nie 'n sent gegee nie."

"Ek's bly om dit te hoor." Pappa klink verlig, maar nie heeltemal oortuig nie. Hy hou 'n waaksame oog oor haar terwyl hy eet.

Mamma vat 'n hap aartappels *au gratin* en kyk na die plafon terwyl sy kou. Pappa frons. "Ek het een maal in daardie kontrepsie van hom gery en my lewe voor my oë sien verbyflits."

Mamma snuif. "Ek gee toe, Lucas is nie 'n watwonderse bestuurder nie. As hy dalk meer op die pad gekyk en minder gepraat het ... "

Pappa versteen. "Wat weet jy van bestuur?"

"Niks nie. Net mooi niks nie." Sy neem 'n rolletjie en begin dit met botter smeer. "Nog nie." Sy bring die rolletjie na haar mond toe. "Dit lyk nie so vreeslik moeilik nie."

"Ek hoor dit voel of jy vlieg!" Bernie kan hom eenvoudig nie inhou nie.

Pappa snork. "Dis meer soos die dood wat jou van voor af inhaal."

Mamma lag.

"Wat wou meneer Kutchner vir die kar hê, Mamma?"

Pappa gluur hom aan. "Eet jou kos! Dit maak nie saak wat Lucas wil hê nie. Ons gaan dit nie koop nie! Ons het twee perde en 'n wa! Dis al wat ons nodig het." Pappa lyk kwaad.

Mamma lig haar hande in 'n ligte gebaar. "Hoekom stem ons nie daaroor nie?"

"Ek stem ja!" roep Bernie uit. Cloe en Rikka steek hulle hande op, maar kyk nie na Pappa nie.

"Wat van jou, Hildemara?"

Sy kyk na haar pa. "Ek bly buite stemming."

"Hoekom is ek nie verbaas nie?" Mamma frons vir haar. "Maak nie saak nie. Die ja's wen sonder jou."

"Daar word ook net gestem as jy weet hoe die stemme gaan val," mompel Pappa. "Ek hoop nie jy verongeluk jouself of een van ons kinders wanneer jy in daardie ding klim nie."

***

Lucas Kutchner kom die Vrydag na skool uit plaas toe, Mamma op die passasiersitplek. Rikka klim voor uit die motor. Bernie en Hildemara hardloop werf toe om te hoor wat Mamma gaan sê. Pappa kom uit die skuur en staan hande in die sy en kyk. Meneer Kutchner roep hallo,

maar Pappa draai om en verdwyn weer in die skuur. Meneer Kutchner gryns verleë toe hy weer na Mamma draai terwyl sy rondom die motor loop. “Nou ja? Wat dink jy?”

“Niclas het gesê jy is ’n goeie meganikus.”

“Nuwe bande ook.” Hy skop na die een.

“Ek sien so.”

“Dis ’n goeie prys.”

“Dis ’n billike prys.”

“Dis beter as billik. Dis die beste kopie wat jy ooit in jou hele lewe sal doen.”

“Ek twyfel. Net een laaste sakie, Lucas.”

Meneer Kutchner lyk agterdogtig en verontreg. “Wat nou?”

“Jy moet my leer bestuur.”

“O!” Meneer Kutchner lag. “Nou toe, klim in! Dis kinderspeletjies.”

Pappa kom agter uit. “Marta!” roep hy skerp waarskuwend.

Sy klim voor in en sit haar hande op die stuurwiel. “Kyk na jou sussie, Hildemara, en bly uit die pad uit. Ek wil nie oor iemand ry nie.”

“Marta!”

“Gaan roskam jou perde!” Mamma skakel die kar aan.

Cloe storm by die agterdeur uit. “Gaan sy dit doen? Gaan sy?”

“Bly net daar!” gil Pappa.

Die rammelkas krys protesterend. Rikka druk haar ore verskrik toe en skree. Meneer Kutchner gil iets. Die kar ruk ’n paar keer vorentoe en sny uit. Pappa lag. “Ek hoop jy het dit nie gekoop nie!”

Mamma word rooi in die gesig. Sy skakel die kar weer aan en daar is weer ’n geskraap en geskuur. Meneer Kutchner gil nog instruksies. “Stadig nou. Lig jou voet van die koppelaar en trap die versneller stadig in!” Die kar spring vorentoe en hop-hop soos ’n prêriehaas oor die pad. “Briiieeeek!” Die motor skuur tot stilstand aan die einde van die oprit.

Hildemara het Pappa nog nooit hoor vloek nie. “Marta! Stop! Jy gaan jouself verongeluk!”

Mamma steek haar arm deur die venster, waai en draai regs. Die kar ruk in die pad af; Pappa, Bernie, Clotilde en Rikka hardloop tot by die grootpad. Hildemara gaan klim in die seringboom van waar sy die spulletjie kan dophou. Die motor versnel. “Sy kom reg, Pappa! Hulle is besig om oor die heuwel te gaan. Hulle is nog steeds op die pad.”

Pappa trek albei hande deur sy hare. Hy loop in ’n sirkel terwyl hy in Duits prewel. “Bid dat jou ma nie haarself verongeluk nie!”

Bernie en die meisies sit op die voorste trappies en wag.

“Hier kom hulle!” gil Hildemara bo uit die boom. Bernie en haar sussies hardloop tot waar die grasperk ophou. Hildemara klim vinnig af en gaan staan by hulle.

Mamma skiet verby en waai deur die venster. Meneer Kutchner gil: “Stadiger! Stadiger!” En daar trek hulle weer in die teenoorgestelde rigting.

Hildemara klouter weer in die boom terwyl Bernie en Cloe jillend rondspring. “Ons het ’n kar! Ons het ’n kar!” Dash blaf wild en ’n bietjie verward.

Hildemara staan op haar tone op ’n hoë tak en moet haar nek rek om die motor te volg, bang dat Mamma enige oomblik van die pad af sal ry en Pappa se profesie vervul sal word. “Hier kom sy weer!” Hildemara is rats teen die boom af en hardloop saam met die ander tot op die rand van die grasperk.

Die motor jaag op hulle af. Meneer Kutchner is wit in die gesig terwyl hy instruksies gil. Mamma ry stadiger en draai by die oprit in, ’n breë glimlag op haar gesig. Hildemara hardloop saam met Bernie en die ander terug huis toe.

“Uit die pad uit!” gil Pappa. “Maak plek vir haar!”

Dash hardloop al voor haar in totdat Mamma die toeter druk. Hy gee ’n tjankie en hardloop stert tussen die bene skuur toe. Die hoenders kekkel en fladder wild in hulle hok.

“Briek!” gil meneer Kutchner. “*Gebruik die briek!*” Die motor ruk tot stilstand en skud hortend soos ’n dier wat lank en hard gehardloop het. Sy sluk, hoes een maal en vrek.

Toe Mamma uitklim, is haar glimlag groter as Bernie s’n. Nadat meneer Kutchner uit die motor gestruikelval het, vee hy sy beswete gesig met ’n sakdoek af en skud sy kop. Hy vloek in Duits.

Mamma lag. “Kinderspeletjies. As ’n mens eers verstaan hoe die koppelaar werk, is die res maklik. Trap die versneller net lekker diep in.”

Meneer Kutchner leun teen die motor. “En die briek. Moenie van die briek vergeet nie.”

“Ek sal jou terugvat dorp toe.”

Meneer Kutchner gryns. “Gee my net ’n oomblik.” Hy hardloop na die kleinhuisie toe.

Bernie klim in die motor. “Wanneer kan ek leer bestuur?”

Mamma gryp hom aan die oor en sleep hom kermend uit. “Die dag as jy sestien word en nie ’n oomblik vroeër nie.”

Die blote gedagte aan ’n rit laat Hildemara skoon naar voel. Pappa kom uit die skuur uit, trek sy hande deur sy hare en gaan weer in.

Meneer Kutchner kom terug en glimlag stywerig. “Ek dink ek sal sommer loop, Marta. Jy wil seker begin kos maak vir jou gesin.”

“Klim in, bangbroek. Ek sal jou binne ’n paar minute in Murietta hê.”

“Dis waarvoor ek bang is.” Toe Pappa weer by die skuur uitkom, roep meneer Kutchner met ’n flou glimlag in sy rigting. “Bid vir my, Niclas.”

“Jy kon jouself nie help nie, nè? Jy moes net.” Hy sê iets in Duits.

“Dis nie hoe ’n mens met ’n vriend praat nie, Niclas.” Mamma skakel die enjin aan. Hierdie keer is dit sonder horte en stote. Sy bestuur meer besadig tot by die grootpad, hou stil en ry weg.

Hildemara tel die minute en bid dat Mamma nie ’n ongeluk sal maak nie. Dan hoor sy die motor kom. Mamma kom die werf met ’n wye draai binnegery, en dan draai sy regs, reguit op pad skuur toe. Pappa skree iets in Duits. Die perde runnik en skop in hulle stalle. Pappa gil weer. Die motor gee ’n paar rukke en vrek. ’n Deur klap en Mamma kom uit die skuur gemarsjeer. “Jy gaan hierdie ding nie in die skuur parkeer nie, Marta!”

“Nou goed! Skuif hom dan!”

Mamma neurie terwyl sy kos maak. “Bernhard, gaan sê vir jou pa hy kan kom eet.”

Pappa kom in, was en gaan sit met ’n strak gesig. Nadat hy stug gebid het, sny hy die vleis soos ’n ontstoke slagter. Mamma skink vir elkeen ’n glas melk, klop Pappa op die skouer en gaan sit. Pappa gee die bord versnipperde vleis vir Bernie. “Ek soek daardie kar nie in die skuur nie.”

“Sodra jy ’n afdak gebou het, sal jy jou skuur weer vir jouself hê.”

“Nog uitgawes.” Hy gluur haar aan. “Nog werk.”

“Die Musashi-seuns sal graag help. Sê net ek sal ’n draai met hulle gaan ry. Ons sal teen Sagterdagmiddag ’n afdak hê.”

Hildemara kyk hoe die aar in Pappa se slaap klop. “Ons sal later verder hieroor praat.”

Pappa lees Psalm 23 en sê dan: “Slaaptyd.” Hy lees gewoonlik minstens ’n halfuur.

Bernie kom laaste by die agterdeur uit. “Lui die klok. Die eerste ronde het begin.”

Hildemara lê op die boonste bed en luister hoe Mamma en Pappa binnekant baklei.

“Wat het jy vir daardie stuk gemors betaal?”
“Minder as wat jy vir daardie tweede perd betaal het!”
“Die kar stink!”
“En die perde ruik natuurlik soos rose!”
“Mis kan gebruik word.”
“En ons het ’n oormaat daarvan!”
Pappa ontplof in Duits.
“Engels!” gil Mamma terug. “Ons is in Amerika, onthou?”
“Ek gaan sê Lucas moet daardie kar kom haal en – ”
“Oor my dooie liggaam!”
“Dis wat ek probeer voorkom!”
“Waar is jou geloof, Niclas?”
“Dit gaan nie hier oor geloof nie!”
“God het alreeds beskik hoe lank ons gaan lewe. Dit staan so in die Bybel. Ek sal doodgaan wanneer die Here besluit en nie vroeër nie. Jy is net bang om te bestuur!”
“Ek sien nie die nut van ’n onnodige risiko nie. Tot op hede het mense sonder motors klaargekom – ”
“Ja, en in die ou dae het mense ook vroeër doodgegaan. Ek is die meeste van die tyd uitgeput van dorp toe loop en terug. Met daardie kar kan ek binne ’n paar minute by die huis wees. En dalk, net dalk, sal ek oor ’n rukkie die tyd hê om ’n boek sommer vir die lekker te lees!” Haar stem breek. Sy sê iets in Duits, haar stem gespanne en gefrustreerd.
Pappa praat sagter, sy stem nou ’n rustige dreuning.
Hildemara laat haar asem stadig uit. Die oorlog is verby en hulle het ’n wapenstilstand bereik. Cloe snork hard op die onderste bed. Rikka lê opgekrul op haar sy en lyk soos ’n engeltjie in haar blou flenniepajamas. Hulle bekommer hulle nooit oor enigiets nie.
Mamma en Pappa praat lank in gedempte stemme. Daar is nie meer die gekap van swaarde of kanonskote nie. Net die lae dreuning van twee mense wat hulle verskille uitpraat.

* * *

Die kar maak die lewe tog makliker. Dit maak die wêreld vir Hildemara oop. Elke Sondag na kerk gaan ry Mamma met hulle. Daar word ’n piekniekmandjie ingepak en soms ry hulle so ver as die Mercedrivier.

Pappa kom nooit saam nie, maar hy bekommer hom nie meer nie. Dis altans wat hy sê. "Wees versigtig." Hy sal oor Mamma se wang streel. "En bring almal in een stuk huis toe." Pappa hou daarvan om alleen te wees. Soms sal hy na die boord toe gaan en die hele middag daar sit en Bybel lees. Hildemara verstaan hom. Sy hou daarvan om haar in die seringboom te gaan tuismaak en na die bye se gezoem in die blomme te luister.

Die motor kom handig te pas toe Cloe siek word. Mamma laai haar in die kar en neem haar dorp toe. "Sy het pampoentjies." Hildemara en Rikka skuif na die voorkamer, maar dis reeds te laat – hulle albei het aangesteek, en 'n paar dae later het Bernie dit ook. Hy het dit baie erger as die res. Sy gesig is so geswel dat hy nie meer soos Bernie lyk nie. Toe die pyn in sy lyf afbeweeg en hy op plekke swel waaroor Mamma nie wil praat nie, skreeu Bernie van die pyn wanneer hy beweeg of moet was. Hy smeek Mamma om iets, enigiets te doen om dit te laat ophou. "Mamma ... Mamma ... " huil hy en Hildie huil harder as hy. Sy wens sy kon sy pyn op haar neem. Sy klim snags van haar bed af en gaan bid vir hom.

"Staak dit!" blaf Mamma toe sy haar een nag daar aantref. "Wil jy hê hy moet wakker word en jou soos die doodsengel bokant hom sien staan? Los jou broer uit en gaan klim in die bed!"

Bernie word beter, en dan kry Hildemara verkoue. Dit vererger en die gesnuif en seer keel verander in 'n borsverkoue. Mamma skuif Hildemara na Bernie se kamer en hy gaan slaap in die woonkamer. Mamma maak pappe, maar dit help nie. Sy maak hoendersop, maar Hildemara kry haarself nie so ver om enigiets te eet nie. "Jy moet probeer, Hildemara. Daar gaan niks van jou oorbly as jy nie iets eet nie." Dis seer om asem te haal.

Pappa praat met Mamma in die gang. "Ek dink nie dis 'n verkoue nie. Sy sou teen hierdie tyd al beter gewees het."

Hildemara lê met 'n kussing oor haar kop. Toe Mamma inkom, snik sy. "Ek's jammer, Mamma." Sy wil nie die oorsaak van 'n getwis wees nie. Dan begin sy hoes en kan nie ophou nie. Die spasma duur 'n ewigheid en dit voel asof iets in haar borskas skeur.

Mamma lyk bang. Toe dit uiteindelik verby is, is Hildemara flou en sy hyg na asem. Mamma voel aan haar voorkop. "Nagsweet." Haar stem bewe. "Niclas!" Pappa kom ingehardloop. "Help my om haar in die kar te kry. Ek vat haar nou dokter toe." Mamma wikkel Hildemara toe in 'n kombers.

Pappa dra haar. "Sy weeg minder as 'n sak meel."

“Ek hoop nie dis wat ek dink dit is nie.”

Hildemara lê op die agtersitplek terwyl Mamma bonsend oor die ongelyk pad dorp toe ry. “Toe, kom nou. Help my.” Mamma help Hildemara tot in ’n sittende posisie en tel haar op. “Sit jou arms om my nek en jou bene om my middel. Probeer, Hildemara Rose.” Sy het nie die krag nie.

Sy lê op ’n tafel toe sy wakker word. Dokter Whiting staan geboë oor haar en druk iets kouds teen haar bors. Hildemara voel te gedaan om haar oë oop te hou. Sy sal nie eens omgee om nou op te hou asemhaal nie. Dit sal so maklik wees.

Iemand neem haar hand en gee dit ’n drukkie. Toe Hildemara haar oë oopmaak, is daar ’n vrou in wit langs haar. Sy vee Hildemara se voorkop met ’n koel lappie af en praat in ’n sagte stem. Sy hou Hildemara se gewrig vas. “Ek neem net jou pols, liefie.” Sy hou saggies aan met praat. Sy het so ’n mooi stem. Dit voel vir Hildemara asof sy dit van ver af hoor. “Rus nou ’n bietjie.”

Net om na haar te luister laat Hildemara beter voel. “Is jy ’n engel?”

“Ek’s ’n verpleegster. My naam is mevrou King.”

Hildemara sluit haar oë en glimlag. Uiteindelik weet sy wat sy wil wees as sy groot is.

## Chapter 25

"The doctor said to keep her warm and get soup into her. She's thin as a rail." Mama sounded so grim.

"I'll set up a cot in the living room near the woodstove. We'll leave the bedroom door open."

Mama aired out the back porch bedrooms, changed all the linens, and moved Cloe and Rikka back into the small bedroom. Bernie got to return to his own bedroom. Mama made milk soup with a little sugar and flour. "Drink it, Hildemara. I don't care if you don't feel like it. Don't give up!" Hildemara tried, but coughed so much, she threw up what little she ate.

Mama and Papa talked quietly in the bedroom. "I've done everything the doctor said and she's still drowning in her own body fluids."

"All we can do is pray, Marta."

"*Pray!* Don't you think I have?"

"Don't stop."

Mama gave a sobbing breath. "If she wasn't so timid and weak, she might have a chance. I might have some hope. But she hasn't the courage to *fight*!"

"She's not weak. She just doesn't confront life the way you do."

"She just lies there like a dying swan, and I want to shake her."

Bernie, Clotilde, and Rikki went to school. Papa didn't work outside all day like he usually did, but Mama went outside more. Sometimes she was gone for a long time. Papa sat in his chair, reading his Bible.

"Where's Mama?"

"Walking. Praying."

"Am I going to die, Papa?"

"God decides, Hildemara." Papa rose and lifted Hildie from the cot. He sat in his chair again, settling her comfortably in his lap, her head resting against his chest. She listened to the steady beat of his heart. "Are you afraid, *Liebling*?"

"No, Papa." She felt warm and protected with his arms around her. If only Mama loved her as much as he did.

Mrs. King came twice. Hildemara asked how she became a nurse. "I trained at Merritt Hospital in Oakland. I lived there and worked while studying." She talked about the nurses she met and patients she tended. "You're the best I've ever had, Hildie. Not one peep of

complaint out of you, and I know pneumonia hurts. It's still hard to breathe, isn't it, honey?"

"I'm getting better."

Mrs. Carlson, the seventh-grade teacher, came to visit, and she brought a get-well card signed by every member of the class. "Your friends miss you, Hildemara. You come back as soon as you can."

Even her Sunday school teacher, Mrs. Jenson, and Pastor Michaelson came to visit. Mrs. Jenson said all the children were praying for her. Pastor put his hand on her head and prayed for her while Mama and Papa stood by, hands folded, heads bowed. He patted Mama's shoulder. "Don't give up hope."

"I won't give up. It's *her* I'm worried about."

Hildemara didn't know how many days passed, but one night everything had changed. A little spark flared inside her. Mama sat in Papa's chair reading a book on American history, even though she'd already passed the citizenship test and received a certificate and small American flag to prove it. "Mama, I'm not going to die."

Surprised, Mama lifted her head. She closed the book and set it aside. Leaning forward, she put her hand on Hildemara's forehead and let it rest there, cool and firm, like a blessing. "It's about time you made up your mind!"

* * *

It took two months to fully recover, and Mama didn't allow her to waste a minute of it. "You may not be strong enough to do chores or run and play like the rest, but you can read. You can study." Mrs. Carlson had brought out a list of assignments and tests Hildemara had missed, and Mama sat down and worked out a plan. "You're not just going to catch up. You're going to be ahead of the class before you go back."

Mama didn't just care about getting the right answers. She wanted penmanship that looked like artwork. She wanted spelling words written twenty times. She wanted sentences built around each and then an entire essay with every word woven in. She made up math problems that had Hildemara's head spinning. "What kind of math is this, Mama?"

"Algebra. It makes you think."

Hildemara hated being sick. Clotilde got to read magazines and cut out pictures of dresses. Rikka could doze by the radio, listening to classical music. Hildemara had to sit and read world history, American history, and ancient history. When she fell asleep reading, Mama

prodded her. “Sit at the kitchen table. You won’t fall asleep there. Read the chapter again. Aloud this time.” Mama peeled potatoes while Hildemara read. Mama bought a world map and pinned it on the wall, drilling Hildemara in geography. “With cars and aeroplanes, the world is getting smaller. You’d better know your neighbors. Where’s Switzerland? No. That’s Austria! Do you need glasses? Where’s Germany? Show me England—England, not Australia!” She didn’t let up until Hildemara could point out every country without a second’s hesitation.

When Clotilde complained about how much homework she had to do, Hildemara huffed. “I can’t wait to go back to school! It’ll be a vacation after having Mama for a teacher.”

Mama kept Hildemara on a tight regimen, overseeing what she ate, how much she slept, and most of all, what she learned. She only balked once, and she earned Mama’s ire. “I don’t care if European history isn’t on the list of assignments. I don’t care if it isn’t in your textbook. You need to learn about the world. If we don’t know history, we’re doomed to repeat it.”

Dr. Whiting said Hildemara could return to school. Mama decided to keep her home another month. “She needs to put on five pounds or she’ll catch the next bug that goes around.”

Mama allowed Hildemara to go back to school in time to take tests. When the results came back, Hildemara found herself at the head of the class. Mama congratulated her. “We had to make good use of all that sick time, didn’t we? Now we both know you’re smart enough to do anything.”

* * *

A letter came from Hedda Herkner a few weeks before school let out.

“Good news? Bad news?” Papa raised his brows.

“Depends.” Mama folded the letter. “It seems Fritz talked so much about his summer with us that some of his friends now want to come with him.”

“He’s coming back?”

“Didn’t I tell you? Anyway, Hedda says the parents think it would be good for their sons to learn about life on a farm. Living in the city, those boys wouldn’t have any idea. What do you think, Niclas?”

“Now you ask.”

“More boys!” Clotilde groaned.

Papa sighed. “How many?”

"Counting Bernhard and Fritz, we'd have six."

"Six? Do you think you can manage that many at once?"

"I wouldn't do it alone. Hildemara can help."

Hildemara closed her eyes and breathed slowly.

Mama dropped the letter as though she had stripped off gloves and cast a challenge at anyone who dared go against her. "I can make good money running a summer camp. And it's as close to owning a hotel and restaurant as I'll ever get. The parents want these boys to learn about farm life. So we're going to teach them about farm life."

"Oh, boy," Bernie grumbled. "Sounds like fun."

Hildemara could see her mother's wheels turning. Mama voiced her thoughts aloud. "No one will work more than half a day. With six boys, Papa will have the irrigation ditches dug in no time. They can help harvest grapes and almonds. They'll learn how to take care of horses, chickens, rabbits, milk a cow . . ." She drummed her fingers on the table. Hildemara wondered what part of all that she would have to help manage. "And it might not be a bad idea to have them build something."

Papa lowered his newspaper. "Build what?"

"How about adding a bathroom to the house? Bernhard's bedroom is big enough that four or five feet wouldn't be missed."

Bernie's head shot up from his studies. "Mama!"

"You'll be sleeping in the tree house all summer with the boys, making sure they don't get into trouble."

"An indoor bathroom?" Clotilde smiled broadly, dreamy-eyed. "With a real toilet? No more using the outhouse?"

"A toilet, a claw-foot tub, and a sink, I think." Mama didn't seem disturbed by the stormy look Papa gave her. "It's about time. Everyone in Murietta has an indoor bathroom."

"God, have mercy on me," Papa said under his breath and raised the newspaper again.

"Niclas?"

"Yes, Marta?"

"Yea or nay?"

"You're the money manager."

"And a telephone, right there on the wall."

"A telephone!" Clotilde beamed.

"For emergencies only," Mama added, staring at her.

Papa shook his paper and turned a page. "Sounds like bedlam to me."

* * *

June arrived in a haze of dust, blowing in Jimmy, Ralph, Gordon, Billie, and Fritz. Fritz had grown six inches in the past year, and he took relish in standing over Hildemara, who had grown barely two. Clotilde, however, could stare him in the eye. Fritz knew enough to bring only one small case with him. The other boys arrived with luggage unloaded from the back of family cars. "Rich boys," Clotilde whispered to Hildemara.

Hildemara sighed. Just watching the boyish excitement hinted at the work ahead. "This isn't going to be as easy as Mama thinks."

Mama invited the parents into the living room while Papa, Bernie, and Fritz took the new boys on a tour of the property. Hildie served tea, coffee, and angel food cake, while Mama explained the chores, projects, and recreational activities planned for the boys' "summer camp."

One mother looked dubious. "It seems like you expect them to do a lot of work."

"Yes, we do. And if you agree, I have a contract for you to sign. The boys won't be able to quibble if they know you back me up. Farming is very hard work. Your boys will learn to respect the people who provide food for the marketplace. And by the end of summer, they'll all want to be doctors and lawyers."

Smiling, the parents signed, kissed their sons good-bye for the summer, said they'd be back the end of August, and left.

No one cried.

Not on the first day.

Mama had the boys move their things into the tree house. "Stack your clothes under the bench and put those suitcases in the shed for storage." She let them play all afternoon. Hildemara listened to them whoop and holler, and she wondered how soon that noise would turn to petulant protests and whining. When Mama rang the dinner bell, they washed and ran for the house, taking their assigned seats at the table. Mama served a feast of beef Wellington and steamed garden vegetables soaked in butter. She announced dessert would be chocolate cake.

"Wow!" Ralph whispered to Fritz. "You said she's a good cook. You were right!"

While everyone ate, Mama laid out the rules and explained the daily schedule of chores and activities. "They're posted on the back door in case you forget." Hildemara knew they would. None of the

new boys bothered to listen closely. Fritz looked at Bernie and grinned with malicious delight.

The next morning, Mama awakened Hildemara before dawn. Resigned, Hildie got up without protest, put on her clothes, and went out to feed the chickens and collect enough eggs to feed their small army. Papa ate early and left “before the pandemonium starts.” Mama rang the triangle at six.

The boys stirred, but no one rose. Mama went down the steps and leaned six shovels against the base of the tree and called up to the boys. “Come on down. You have chores to do.” Only Bernie and Fritz did.

Mama rang the breakfast bell at eight. Bernie and Fritz came running. The new boys quickly came down the rope ladder and ran for the house. When they reached the back door, they found it latched. Jimmy tugged, then tugged again. “Hey, I think it’s locked.” They ran around to the front of the house and found that door locked. They stood on the porch, peering through the window at Bernie and Fritz eating a sumptuous breakfast of scrambled eggs, crisp bacon, and blueberry muffins.

“Hey!” Ralph called through the glass. “What about our breakfast?”

Mama poured hot chocolate into Fritz’s mug. “Read the sign over the back door, boys.” Their feet pounded down the steps. Hildemara watched their heads bob up and down as they ran around the side of the house. She knew what they’d find. *Those who don’t work, don’t eat.*

Rebellion came swiftly.

“My folks paid for me to have fun! Not work!”

“I’ll write to my parents and tell them she’s making us work!”

“You can’t do this.”

Though Hildemara cringed at their begging, Mama paid no attention. “They’ll learn.”

Replete and smirking, Bernie and Fritz went out the back door. Hildemara went to her room to rest for the next shift of work Mama would assign. The boys argued outside the screen windows. “You guys still whining?” Bernie rubbed his stomach. “You sure missed a good breakfast!”

“We didn’t come here to work!”

“Then don’t. Starve. It’s your choice.”

“I’m going to call my mother.” Gordon’s voice wobbled. Tears would come soon.

“Go ahead and call her, but you’ll have to walk to town to use a telephone. The one on the wall inside is for emergencies only.”

“What sort of a place is this?” Ralph yelled in anger. “We’re not slave labor.”

Bernie laughed. “Your parents signed you over to Mama. She owns you for the whole summer. Better get used to it, boys.”

“Hey!” Jimmy shoved Fritz. “You told us we’d have fun!”

“I said *I* had fun.” Fritz shoved back harder. “What a baby! It’s only a couple hours a day, and the rest of the time we do what we want.”

Bernie couldn’t resist. “As long as we don’t burn down any houses or barns.”

Hildemara sat up and looked out through the screen. “Bernie!”

“Okay! Okay!”

“You didn’t say anything about chores, Fritz! I don’t have any at home. Why do I have to do them here?”

Hildemara flopped down on her high bunk and shut her eyes, wishing they would stop squabbling. Cloe pumped away on the sewing machine on the other side of the wall in the living room. Somehow, Rikki had such an ability to concentrate, she didn’t hear the chaos outside as she lay on her bed, going through a library book on Rembrandt.

Merciless, Bernie went on mocking the city boys as he headed out toward the orchard to help Papa dig irrigation ditches. “You’d better come if you want lunch.”

“I’m not a ditchdigger!” Ralph yelled after him.

“You will be!” Fritz called back.

“Hildemara!” Mama called. “There’s a basket of laundry. Take it out to the washhouse and get it started.” Pushing herself up, Hildemara grabbed it, propped it on her hip, and opened the screen door. Jimmy, Ralph, Gordon, and Billie wandered like lost souls looking for something to do.

Bernie and Fritz came in from the orchard just before Mama rang the lunch bell. They stepped into the back of the house and latched the screen door before the others could open it. “Read the sign, boys!” Bernie and Fritz laughed and went into the house while the others milled around outside, their defiance wilting in the Central Valley summer heat.

After lunch, Bernie and Fritz took off running for the big irrigation ditch at the back of the property. “Come on, boys!” The

others didn't run as fast, but forgot their hunger long enough to enjoy themselves. Hildemara could hear them shrieking and laughing and shouting while she weeded the vegetable garden. She knew how her summer would go, and it would not be filled with play. When Mama rang the dinner bell, the boys all came running. Bernie and Fritz dove under Mama's arm and she closed the door, latching it again while Jimmy, Ralph, Gordon, and Billie gaped in misery.

"We're going to starve to death." Jimmy wiped tears away quickly.

"I gave you the rules last night, boys. I'm not in the habit of repeating myself. Tomorrow can be a fresh start. Depends on you." Mama turned her back on them and went into the house.

Fritz shook his head as he took his seat at the table. "I've never heard such whimpering and whining."

Hildemara glared at him. "Just like you last summer." She felt pity for the starving masses outside the back door.

Papa looked grim. "Those boys are going to run away."

"Let them run." Mama held out a bowl of potato dumplings to Fritz. "They'll find out soon enough they have no place to go."

Hildemara worried anyway. "What if they don't work tomorrow, Mama?" Would Mama end up handing *her* a shovel? Would she have to tend the chickens and rabbits and horses all by herself?

"Then they won't eat."

Mama went outside at six the next morning and rang the bell right under the tree house. "What do you say, boys? Are you ready to do your share of the work around here? For those who are, waffles with butter and hot maple syrup, crispy bacon, and steaming cocoa. Those who aren't can have water from the hose and air to eat."

All six boys came down the rope ladder and grabbed shovels.

An hour later, Hildemara poured cocoa and watched the new boys eat like starving wolf cubs. Mama held a platter of waffles in one hand and a fork in the other. "Anyone want a second helping?" Four hands shot into the air. "When you finish breakfast, take your shovels and report to Papa in the orchard. He'll tell you what to do next."

When Papa came in for lunch, he grinned at Mama. "Looks like you broke them." All six boys filed in, washed their hands at the kitchen sink, and took their assigned seats at the dinner table.

Mama held two platters of ham and cheese sandwiches. "Show me your hands, boys." They held them out. "Blisters! Good for you! You'll have calluses to show off before you go home. No one will ever

call you sissies.” She set the platters on the table. By the time Hildemara put out a bowl of grapes and apples, the platters were bare. Mama took her place at the foot of the table. “When you finish, the rest of the day is free time.”

Hildemara knew she wouldn’t be so lucky. She went back to the kitchen counter and made half a sandwich for herself.

## Hoofstuk 25

"Die dokter sê ons moet haar warm hou en kyk dat sy sop inkry. Sy's so maer soos 'n riet." Mamma klink stroef.

"Ek sal 'n bed in die woonkamer naby die houtstoof gaan sit, en ons kan die kamerdeur oop los."

Mamma gee die stoepkamers lug, trek al die beddens skoon oor en skuif Cloe en Rikka terug na hulle klein slaapkamer. Bernie gaan slaap weer in sy eie kamer. Mamma maak melkkos met 'n klein bietjie suiker en meel. "Drink dit, Hildemara. Ek gee nie om of jy lus is of nie. Moenie opgee nie!" Hildemara probeer, maar begin só hoes dat sy die bietjie opbring wat sy geëet het.

Mamma en Pappa praat sag in die slaapkamer. "Ek het alles gedoen wat die dokter gesê het en sy is nog steeds besig om in haar eie liggaamsvloeistowwe te verdrink."

"Al wat ons kan doen, is bid, Marta."

"*Bid!* Dink jy ek bid nie?"

"Moenie ophou nie."

Dit klink soos 'n snik toe Mamma haar asem intrek. "As sy nie so tingerig en swak was nie, het sy dalk 'n kans gehad. Dan het ek nog hoop gehad. Maar sy het nie die moed om te *baklei* nie!"

"Sy's nie swak nie. Sy is net nie 'n vegter soos jy nie."

"Sy lê net daar soos 'n sterwende swaan, en ek wil haar skud."

Bernie, Clotilde en Rikki gaan skool toe. Pappa werk nie die hele dag buite soos wat hy altyd doen nie, maar Mamma gaan meer as gewoonlik uit. Soms bly sy lank weg. Pappa sit op sy stoel en lees Bybel.

"Waar's Mamma?"

"Sy het gaan loop. En sy bid."

"Gaan ek doodgaan, Pappa?"

"Dis die Here wat daaroor besluit, Hildemara." Pappa staan op en tel Hildie uit die bed. Hy gaan sit weer op sy stoel en maak haar gemaklik op sy skoot, haar kop teen sy bors. Sy luister na die gelykmatige klop van sy hart. "Is jy bang, *Liebling*?"

“Nee, Pappa.” Sy voel warm en beskermd so met sy arms rondom haar. As Mamma tog maar net vir haar so lief was soos hy.

Mevrou King kom twee maal. Hildemara vra hoe sy ’n verpleegster geword het. “Ek is by die Merritt Hospitaal in Oakland opgelei. Ek het daar gebly en gewerk terwyl ek studeer het.” Sy praat oor die verpleegsters wat sy ontmoet het en die pasiënte wat sy versorg het. “Jy is die beste een wat ek al ooit gehad het, Hildie. Jy het nog nie een maal gekla nie, en ek weet longontsteking is ’n pynlike affêre. Dis seker steeds swaar om asem te haal.”

“Dit word beter.”

Mevrou Carlson, die graadsewe-onderwyseres, kom kuier en sy bring ’n kaartjie wat deur die hele klas onderteken is. “Jou vriende mis jou, Hildemara. Kom terug sodra jy kan.”

Selfs haar Sondagskoolonderwyseres, mevrou Jenson en pastoor Michaelson kom maak ’n draai. Mevrou Jenson sê al die kinders bid vir haar. Pastoor plaas sy hand op haar kop en bid vir haar terwyl Mamma en Pappa met gevoude hande en geboë hoofde staan. Hy gee Mamma se skouer ’n kloppie. “Moenie ophou hoop nie.”

“Ek sal nie opgee nie. Dis oor háár wat ek bekommerd is.”

Hildemara weet nie hoeveel dae verbygaan nie, maar een nag verander alles. ’n Klein vonkie vlam in haar op. Mamma sit op Pappa se stoel en lees ’n boek oor die Amerikaanse geskiedenis, selfs al het sy reeds die burgerskaptoets geslaag en ’n sertifikaat en klein Amerikaanse vlaggie as bewys daarvan ontvang. “Mamma, ek sal nie doodgaan nie.”

Mamma kyk verras op. Sy maak die boek toe en sit dit neer. Dan leun sy vooroor en sit haar hand op Hildemara se voorkop en laat dit daar rus, koel en ferm, asof om haar te seën. “Dis hoog tyd dat jy besluit wat jy wil doen!”

* * *

Dit neem twee maande voordat Hildemara heeltemal gesond is, en Mamma laat haar nie toe om ’n oomblik daarvan te verkwis nie. “Jy is dalk nie sterk genoeg om te werk en soos die ander te hardloop en speel nie, maar jy kan lees. Jy kan studeer.” Mevrou Carlson het ’n lys opdragte en toetse gebring wat Hildemara misgeloop het, en Mamma gaan sit om ’n rooster uit te werk. “Jy gaan nie net inhaal nie. Jy gaan voor jou klas wees wanneer jy teruggaan.”

Mamma is nie net begaan oor die regte antwoorde nie. Sy verwag ’n handskrif wat soos ’n kunswerk lyk. Hildemara moet haar spelwoorde 20 keer uitskryf en nadat sy sinne daarmee gemaak het, moet sy elkeen in ’n opstel gebruik. Mamma laat haar somme doen wat haar kop laat draai. “Watter soort wiskunde is dit, Mamma?”

“Algebra. Dit help ’n mens om te dink.”

Hildemara haat dit om siek te wees. Clotilde kan tydskrifte lees en prentjies van rokke uitknip. Rikka kan voor die radio insluimer terwyl daar klassieke musiek speel. Hildemara moet sit en boeke oor wêreldgeskiedenis, Amerikaanse geskiedenis en antieke geskiedenis lees. Wanneer sy aan die slaap raak, maak Mamma haar wakker. “Gaan sit by die kombuistafel. Jy sal nie daar aan die slaap raak nie. Gaan weer deur hierdie hoofstuk. Hierdie keer hardop.” Mamma skil aartappels terwyl Hildemara lees. Mamma koop ’n wêreldkaart wat sy teen die muur vasplak en dril Hildemara in aardrykskunde. “Met karre en vliegtuie is hierdie wêreld besig om al hoe kleiner te raak. Waar is Switserland? Nee. Dis Oostenryk! Het jy ’n bril nodig? Waar’s Duitsland? Wys Engeland vir my – Engeland nie Australië nie!” Sy hou nie op totdat Hildemara elke land sonder ’n oomblik se huiwering kan aandui nie.

Toe Clotilde kla oor hoeveel skoolwerk sy moet doen, brom Hildemara. “Ek kan nie wag om weer skool toe te gaan nie! Dit sal ’n vakansie wees teen Mamma se klasse.”

Mamma hou ’n streng oog oor Hildemara. Sy besluit wat sy eet, hoeveel sy slaap en wat sy leer. Sy kla net een maal, en sy loop deur. “Ek gee nie om dat Europese geskiedenis nie deel van jou opdragte is nie. Ek gee nie om dat dit nie in jou handboek is nie. Jy moet weet wat in die wêreld aangaan. As ons nie weet wat in die geskiedenis gebeur het nie, is ons gedoem om dit te herhaal.”

Dokter Whiting sê Hildemara kan weer skool toe gaan. Mamma besluit om haar nog ’n maand by die huis te hou. “Sy moet eers twee kilogram optel, anders kry sy die volgende kiem wat kop uitsteek.”

Mamma stuur Hildemara betyds skool toe om eksamen te gaan skryf. Toe die punte terugkom, staan Hildemara eerste in haar klas. Mamma wens haar geluk. “Nou weet ons albei jy is slim genoeg om enigiets te doen.”

* * *

’n Paar weke voor die skool sluit, is daar ’n brief van Hedda Herkner.

“Goeie nuus? Slegte nuus?” Pappa lig sy wenkbroue.

“Dit hang af.” Mamma vou die brief op. “Lyk my Fritz het so baie oor sy somer by ons gepraat dat sommige van sy vriende saam met hom wil kom.”

“Kom hy terug?”

“Het ek jou nie gesê nie? In elk geval, Hedda sê die ouers dink dit sal hulle seuns goed doen om iets van die plaaslewe te leer. Daardie stadsjapies het nie die vaagste benul nie. Wat dink jy, Niclas?”

“Nóú vra jy my?”

“Nog seuns!” kreun Clotilde.

Pappa sug. “Hoeveel?”

“Ses as ’n mens Bernhard en Fritz ook tel.”

“Ses? Dink jy jy sal hulle almal op een slag kan hanteer?”

“Ek sal dit nie alleen doen nie. Hildemara kan help.”

Hildemara sluit haar oë en haal stadig asem.

Mamma laat sak die brief asof sy haar handskoene uitgetrek het en enigiemand uitdaag wat teen haar wil standpunt inneem. “’n Mens kan goeie geld maak uit so ’n somerkamp. En dis die naaste aan my eie restaurant en hotel wat ek ooit sal kom. Die ouers wil hê hulle seuns moet van die plaaslewe leer. En dis presies wat ons gaan doen.”

“Wonderlik,” brom Bernie. “Klink na pret.”

Hildemara kan haar ma sien dink en dan verwoord sy haar gedagtes. “Niemand gaan meer as ’n halwe dag werk nie. Met ses seuns sal Pappa die leivore in ’n ommesientjie gegrawe hê. Hulle kan die druiwe en amandels help oes. Hulle sal leer hoe om perde, hoenders en hase te versorg, hoe om ’n koei te melk … ” Sy trommel met haar vingers op die tafel. Hildemara wonder met watter deel sy sal moet help. “En dit sal dalk ’n goeie idee wees om hulle iets te laat bou.”

Pappa laat sak sy koerant. “Wat te laat bou?”

“Wat van ’n badkamer by die huis aanbou? Bernhard se kamer is so groot dat twee meter nie gemis sal word nie.

Bernie se kop ruk op. “Mamma!”

“Jy sal die hele somer saam met die seuns in die boomhuis slaap om seker te maak dat hulle nie moeilikheid aanjaag of iets oorkom nie.”

“’n Binnenshuise badkamer?” Clotilde glimlag breed, dromerig. “Met ’n regte toilet? Dan hoef ons nie meer kleinhuisie toe te gaan nie.”

“’n Toilet, ’n kloupootbad en ’n wasbak, dink ek.” Dit lyk nie asof

Pappa se stormagtige uitdrukking Mamma enigsins van stryk bring nie. “Dis hoog tyd. Almal in Murietta het ’n binnenshuise badkamer.”

“Here, wees my genadig,” sê Pappa binnensmonds en lig weer sy koerant.

“Niclas?”

“Ja, Marta?”

“Ja of nee?”

“Jy is in beheer van die geld.”

“En ’n telefoon, daar teen die muur.”

“’n Telefoon!” Clotilde straal.

“Slegs vir noodgevalle.” Mamma gee haar ’n kyk.

Pappa skud sy kop en blaai om. “Klink na chaos.”

***

Junie breek aan, en saam met die stof kom Jimmy, Ralph, Gordon, Billie en Fritz ingedwarrel. Fritz het die afgelope jaar 15 sentimeter gegroei en hy is hoogs in sy noppies oor die feit dat hy bo-oor Hildemara uittroon wat skaars 5 sentimeter gegroei het. Clotilde kan hom egter in die oë kyk. Fritz weet genoeg om net een klein tassie saam met hom te bring. Die ander seuns arriveer met bagasie wat agter uit gesinsmotors gelaai word. “Ryk mense,” fluister Clotilde vir Hildemara.

Hildemara sug. Die seunsagtige opgewondenheid voorspel werk. “Dit gaan nie so maklik wees soos wat Mamma dink nie.”

Mamma nooi die ouers na die woonkamer terwyl Pappa, Bernie en Fritz die nuwe seuns op ’n toer van die plaas neem. Hildie bedien tee, koffie en silwersuikerbrood en Mamma verduidelik die take, projekte en ontspanningsaktiwiteite wat vir die seuns se “somerkamp” beplan is.

Een ma lyk onseker. “Dit klink of julle van hulle verwag om baie werk te doen.”

“Ja, jy is reg. En as julle instem, is daar ’n kontrak wat julle kan teken. Die seuns sal nie kan jakkalsdraaie gooi as hulle weet dat julle my steun nie. Om te boer is baie harde werk. Julle seuns gaan leer om die mense te respekteer wat hulle produkte op die markte verkoop. En teen die einde van die somer gaan hulle almal dokters en advokate wil wees.”

Die ouers teken met ’n glimlag, soen hulle seuns totsiens vir die

somer, sê hulle sal einde Augustus terug wees, en vertrek.

Niemand huil nie.

Nie op die eerste dag nie.

Mamma laat die seuns hulle bagasie na die boomhuis toe neem. “Pak julle klere onder die bankie en gaan bêre julle tasse in die skuur.” Sy laat hulle die hele middag speel. Hildemara luister na hulle gelag en gejil en sy wonder hoe gou daardie geluide in ’n ontevrede gekla en gekerm gaan ontaard. Toe Mamma die etensklok lui, word daar eers opgewas en dan hardloop hulle huis toe om hulle plekke aan tafel in te neem. Mamma sit ’n fees voor van bief Wellington en gestoomde tuingroente in botter. Sy belowe dat daar sjokoladekoek vir nagereg is.

“Sjoe!” fluister Ralph vir Fritz. “Jy het gesê sy is ’n goeie kok. Jy was reg!”

Terwyl almal eet, verduidelik Mamma al die reëls en word die daaglikse take en aktiwiteite uiteengesit. “Die program is op die agterdeur geplak vir ingeval julle vergeet.” Hildemara weet hulle sal. Nie een van die seuns luister juis nie. Fritz kyk met ’n skelm grinnik na Bernie.

Dit is nog donker toe Mamma Hildemara die volgende oggend wakker maak. Sy staan gelate op, trek aan en gaan uit om die hoenders kos te gee en genoeg eiers uit te haal om hulle klein weermag te voer. Pappa eet vroeg en gaan uit “voordat die pandemonium losbars”. Mamma lui die driehoek op die kop sesuur.

Die seuns roer, maar niemand staan op nie. Mamma gaan uit en nadat sy ses grawe teen die boom staangemaak het, roep sy op na die seuns. “Julle kan maar afkom. Julle het werk om te doen.” Bernie en Fritz is die enigstes wat reageer.

Om agtuur lui Mamma die ontbytklok. Bernie en Fritz kom aangehardloop. Die nuwe seuns klim haastig by die touleer af en hardloop na die huis toe. Toe hulle by die agterdeur kom, ontdek hulle dat dit gesluit is. Jimmy ruk twee maal daaraan. “Ek dink dis gesluit.” Hulle hardloop om die huis en tref die voordeur ook gesluit aan. Hulle staan op die stoep en loer deur die venster na Bernie en Fritz wat roereiers, gebraaide spek en bloubessie muffins geniet.

“Haai!” roep Ralph deur die venster. “Wat van ons ontbyt?”

Mamma skink warm sjokolade in Fritz se beker. “Gaan lees die bordjie bokant die agterdeur, seuns.”

Hulle voete kletter by die stoeptrappies af. Hildemara kyk deur die venster hoe hulle koppe op en af wip soos hulle aan die kant van die

huis verbyhardloop. Sy weet wat daar op hulle wag. *Hulle wat nie werk nie, sal nie eet nie.*

Die rebellie breek onmiddellik uit.

“My pa-hulle het betaal sodat ek kan vakansie hou! Nie werk nie!”

“Ek gaan vir my ouers skryf dat sy ons dwing om te werk!”

“Sy kan dit nie doen nie.”

Alhoewel Hildemara aanvanklik wegkrimp, steur Mamma haar nie daaraan nie. “Hulle sal leer.”

Dit is ’n versadige en smalende Bernie en Fritz wat by die agterdeur uitgaan. Hildemara gaan kamer toe om te rus voordat Mamma se volgende werkskof begin. Die seuns argumenteer buite voor die gaasvensters. “Kerm julle ouens nog steeds?” Bernie vryf oor sy maag. “Julle het ’n goeie ontbyt gemis.”

“Ons het nie hiernatoe gekom om te werk nie!”

“Moet dan nie. Ly honger. Dis julle keuse.”

“Ek gaan my ma bel.” Gordon se stem bewe. Sy trane is nie meer ver nie.

“Gaan bel haar, maar jy sal dorp toe moet loop vir ’n telefoon. Die een in die huis is net vir noodgevalle.”

“Watse soort plek is dit hierdie?” gil Ralph ontstoke. “Ons is nie slawe nie.”

Bernie lag. “Julle ouers het julle aan Mamma oorgeteken. Sy besit julle vir die hele somer. Julle beter daaraan gewoond raak, ouens.”

“Haai!” Jimmy stamp aan Fritz. “Jy het gesê ons gaan dit geniet!”

“Ek het gesê ék het dit geniet.” Fritz stamp harder terug. “Moenie ’n baba wees nie! Ons werk net ’n paar uur ’n dag en dan kan ons doen wat ons wil.”

Bernie kan dit nie weerstaan nie. “Solank ons net nie huise of skure afbrand nie.”

Hildemara sit regop en kyk deur die gaas. “Bernie!”

“Oukei! Oukei!”

“Jy het niks van werk gesê nie, Fritz! Ek hoef nie by die huis te werk nie. Hoekom moet ek dit hier doen?”

Hildemara val op haar bed neer en sluit haar oë en wens hulle wil ophou twis. Aan die ander kant van die muur is Cloe in die woonkamer op die naaimasjien besig. Rikka se konsentrasievermoë is van so ’n aard dat sy nie die chaos voor die venster hoor terwyl sy deur ’n biblioteekboek oor Rembrandt blaai nie.

Bernie is steeds besig om die stadsjapies genadeloos te terg. “Julle beter saam met ons kom as julle middagete wil hê.”

"Ek's nie 'n slootgrawer nie!" gil Ralph agter hom aan.

"Jy sal wees!" roep Fritz terug.

"Hildemara!" roep Mamma. "Daar is 'n mandjie wasgoed. Neem dit waskamer toe en begin solank." Hildemara balanseer die mandjie op haar heup en maak die gaasdeur oop. Jimmy, Ralph, Gordon en Billie dwaal soos verlore siele op soek na iets om te doen.

Net voor Mamma die etensklok lui, kom Bernie en Fritz uit die boord te voorskyn. Hulle gaan by die agterdeur in en sluit die gaasdeur voordat die ander kan inkom. "Lees die bordjie, ouens!" Bernie en Fritz lag en gaan in die huis in terwyl die ander buitekant rondstaan, hulle opstand nou vinnig besig om in die somerhitte te verwelk.

Ná ete laat spaander Bernie en Fritz na die groot leivoor agter op die plaas. "Kom, julle!" Die ander hardloop nie so vinnig nie, maar vergeet lank genoeg van hulle honger om die middag te geniet. Hildemara kan hulle hoor skree en lag en speel terwyl sy die groentetuin skoonmaak. Sy weet hoe haar somer gaan verloop, en daar gaan nie veel speeltyd wees nie. Toe Mamma die etensklok lui, kom die seuns aangehardloop. Bernie en Fritz duik onder Mamma se arm deur voordat sy die deur toemaak en sluit. Jimmy, Ralph, Gordon en Billie bly oopmond staan.

"Ons gaan doodgaan van die honger." Jimmy vee vinnig sy trane weg.

"Ek het die reëls gisteraand aan julle verduidelik, seuns. Ek hou nie daarvan om alles wat ek sê te herhaal nie. Ons kan môre skoon begin. Dit hang van julle af." Mamma draai haar rug op hulle en gaan by die huis in.

Fritz skud sy kop toe hy sy plek aan tafel inneem. "Ek het nog nooit so 'n gekerm en gekla gehoor nie."

Hildemara gluur hom aan. "Toemaar, verlede somer was dit jy." Sy voel jammer vir die verhongerende massa voor die agterdeur.

Pappa lyk stug. "Daardie seuns gaan wegloop."

"Laat hulle loop." Mamma hou 'n bak aartappelkluitjies na Fritz toe uit. "Hulle gaan bitter gou besef dat hulle nêrens het om heen te gaan nie."

Hildemara bekommer haar nietemin. "Sê nou hulle wil nie môre werk nie, Mamma?" Gaan Mamma dan vir háár 'n graaf in die hand stop? Gaan sy alleen na die hoenders en hase en perde moet omsien?

"Dan eet hulle nie."

Die volgende oggend sesuur gaan Mamma uit en lui die klok reg

onder die boom. “Wat sê julle, ouens? Is julle gereed om julle deel van die werk te doen? Vir dié wat is, wag daar wafels met botter en warm esdoringstroop, spek en warm sjokolade. Vir dié wat nie wil werk nie, is daar water in die tuinslang.”

Al ses seuns kom met die touleer af en vat elkeen ’n graaf.

’n Uur later skink Hildemara kakao en kyk hoe die nuwe seuns soos uitgehongerde wolwe aan hulle kos wegval. Mamma hou ’n bord wafels in die een hand en ’n vurk in die ander. “Enigiemand lus vir ’n tweede porsie?” Vier hande skiet op. “Wanneer julle klaar geëet het, moet julle met julle grawe na die boord toe gaan. Pappa wag daar vir julle en sal julle sê wat om volgende te doen.”

Toe Pappa inkom vir middagete, glimlag hy vir Mamma. “Lyk my jy het hulle ingebreek.” Al ses kom in, was hulle hande by die kombuiswasbak en kom sit aan tafel.

Mamma hou twee borde met ham-en-kaas-toebroodjies uit. “Wys my julle hande, seuns.” Hulle hou hulle uit. “Blase! Mooi so! Julle sal voor die einde van die somer met julle eelte kan spog. Niemand sal julle ooit sissies noem nie.” Sy pak die borde op die tafel uit en teen die tyd dat Hildemara ’n bak druiwe en appels neersit, is die borde leeg. Mamma gaan sit aan die onderpunt van die tafel. “Wanneer julle klaar is, het julle die res van die dag vry.”

Hildemara weet dat sy nie so gelukkig gaan wees nie. Sy gaan terug kombuis toe en maak ’n halwe toebroodjie vir haarself.

## Chapter 26

**1930**

Summers meant even more work for Hildemara. She helped Mama cook, kept the house swept clean of the dust and sand always blowing in, washed clothes. In the afternoon, while Clotilde looked at movie star magazines and dreamed up new clothing designs and Rikka sat on the porch swing daydreaming and drawing, Hildemara weeded the vegetable and flower gardens. Hildemara didn't understand why Mama expected so much from her and so little from her sisters.

Clotilde repaired shirts and pants and sleeping bags. Cloe loved to sew and she was good at it. Mama bought material for shirts for Papa and Bernie and dresses for Hildemara, Clotilde, and Rikka, two new ones each year. When Cloe finished, Mama gave her money to buy fabric remnants to piece together and make whatever she wanted. Cloe could sketch garments, make patterns from butcher paper, and sew a dress that didn't look like one everyone else was wearing that year.

Rikki wandered around in a dreamy state, always seeking a place to sit and draw whatever attracted her undivided attention. If she didn't come in for dinner, Mama sent Hildemara out looking for her. Mama never asked Rikka to do chores. "She has other things to do." Like draw birds or butterflies or the Musashi girls working in the rows of tomatoes.

Sometimes Hildemara resented it. Especially on a hot day when she could feel the dust blow against her damp skin and feel the trickle of sweat between her growing breasts. Hildemara worked on her hands and knees, pulling weeds from the flower garden around the front of the house. Rikka lay on the porch swing, hands behind her head, gazing off at the clouds. Hildemara sat back on her heels, wiping perspiration from her forehead. "Would you like to help me, Rikki?"

"Have you ever looked at the clouds, Hildie?" She pointed. "Children playing. A bird in flight. A kite."

"I don't have time to look at clouds."

Mama came out and asked Rikki if she'd like a glass of lemonade. Hildemara sat back on her heels again. "Can't Rikki take a turn weeding once in a while, Mama?"

"She knows who she is and what she wants out of life. Besides, she has such fair skin, she'd burn to a crisp pulling weeds in the

garden. You do the weeding. You haven't got anything better to do. Have you?"

"No, Mama."

"Then I guess you'd better get used to doing what you're told." She went back into the house.

Rikka came to the porch railing and sat against a post. She had a sketchbook in her hand and started drawing. "You could say no, Hildemara."

"It has to get done, Rikki."

"What do you want to be when you grow up, Hildie?"

Hildemara yanked another weed and threw it into the bucket. "A nurse."

"What?"

"Never mind. What's the use of dreaming?"

She picked up the weed bucket and moved to a row of carrots. "There will never be enough money for me to go to training."

"You could ask."

*And have Mama say no?* "The money Papa and Mama make off the farm and Summer Bedlam has to go to mortgage payments and taxes and farm equipment and vet bills for the horse."

"They're doing well, aren't they? Papa just extended the shelter he built off the barn."

"That's so winter rains won't rust his tractor."

Rikki wandered along the row of vegetables. "Mama buys sewing supplies for Clotilde."

Hildemara bent over and pulled another weed.

Rikki put her arms out like a bird, dipping one way and then the other. "Mama buys me art supplies."

Hildemara threw weeds into the bucket. "I know."

Rikki turned. "Because we ask."

Hildemara sighed. "Tuition to a nursing school and textbooks cost more than sewing and art supplies, Rikki."

"If you don't ask, you'll never get anything."

"Maybe God has another plan."

"Oh, I already know what it is."

"What?"

"Go on being a martyr."

Stung, Hildemara sat back on her heels, her mouth opening and closing as Rikki skipped up the back steps and went into the house.

* * *

Mama continued pressing her about the future, though Hildemara didn't see that she had one. "You're about to enter high school. You need to start making plans."

"Plans for what?"

"College. A career."

"Bernie's going to college. I heard you talking to Papa about how much that will cost."

"He might get a scholarship."

*Might* didn't mean *would*. "I hope he does." She wondered how one went about getting a scholarship and whether she might qualify.

"Well?" Mama looked annoyed. "Aren't you going to say anything?"

"What do you want me to say, Mama?"

"What you have on your mind."

Hildemara chewed the inside of her lip, but lost her nerve. "Nothing."

Shaking her head, Mama took her purse and headed out the back door. "I have shopping to do in town. Do you need anything, Clotilde?" Red thread. "Rikka?" A box of pencils. She gave Hildemara an annoyed look. "I don't have to ask you. You never want a thing, do you?"

*Nothing as inexpensive as red thread and a box of pencils,* she wanted to say, but then Mama might ask the question of what she did want, and she'd have to hear why she couldn't have it.

Hildemara went to the library the next day and checked out a biography of Florence Nightingale. She read on the long walk home, taking her time, knowing she'd have chores to fill the rest of her afternoon and evening. She came in through the back screen door and shoved the book under her mattress before going in to help Mama with dinner. She set the table and made the salad, then later, cleared the table and heated water to wash the dishes. Cloe got out her folder of glossy pictures from movie magazines and studied dress designs, while Rikki sketched Papa reading in his chair. Mama set her box of writing materials on the table.

Letters, letter, letters. Mama was always writing to someone. Sometimes Hildemara wondered if her mother loved all those people in other parts of the world more than she loved her own family.

Papa went to bed early. Mama followed him. "Don't stay up late, girls."

When Cloe and Rikka finished their game, Hildemara took the

For once, Hildemara didn't cower. She spoke her mind. "You let Cloe and Rikki dream their dreams, but I haven't the right, have I, Mama? No matter how hard I try, I'm never going to come up to your expectations. And I don't care anymore. I want to be a nurse, Mama." Something erupted inside her and Hildie screamed. *"A nurse!"*

Mama rubbed her face and let out her breath. "I know, but you'll have to wait, won't you? And while you're waiting, why waste your time at Pitt's when you could go to Berkeley? Even one semester—"

"The money I've saved is for nursing school."

"Then I'll send you! I'll pay for the year!"

"I can tell how much you like that idea. Keep your money! Spend it on Cloe and Rikka. Otis Art Institute and the California School of Fine Arts will probably cost as much as the university. And you promised them."

Mama glared at her, eyes overbright. "It never occurred to you I'd help you, did it?"

"You're not offering help, Mama! You're sending me where *you* want to go!" As soon as the words flew out her mouth, she knew the truth of them. She could see it in Mama's face.

Mama sat and put her face in her hands. "Maybe I am." She let out a deep sigh and put her arms on the table as though bracing herself.

Hildemara started to say she was sorry and caught herself. She felt a sudden wave of pity for her mother and pulled out a chair. "What would you have studied, Mama?"

"*Any*thing. *Every*thing." She waved her hand as though chasing a fly away. "It's water under a bridge." She skewered Hildemara with her gaze. "What do you plan to do for the next year?"

"Work. Save."

Mama's shoulders sagged. "I've been harder on you than the others because I felt I had to be. Well, you've finally stood up to me. I'll give you that much." She stood and turned her back on Hildemara. Grabbing up her sewing, she sat and went back to mending Papa's pants.

* * *

Hildemara found a better job at Wheeler's Truck Stop on the highway. She worked longer hours and made good tips. When she came home, she often found Mama sitting at the table writing letters. Sometimes she'd be adding notes to her old brown leather journal. "How was your day?" she'd ask without looking up.

"Fine."

They didn't seem to have anything to say to one another.

When the time finally came for Hildemara to leave, she packed the few things she would need and bought her train ticket to Oakland. Mama made beef Wellington for dinner. Hildemara thanked her for making such a feast the day before she left. Mama shrugged. "We did the same for Bernhard."

Cloe jumped up as soon as dinner ended. "Stay put, Hildie!" She dashed into the front bedroom and came back with a pile of wrapped presents. She put them down in front of Hildie.

"What is all this?"

"What do you think, dopey? Your going-away presents!" Clotilde grinned and clapped her hands as she sat. "Open mine first! It's the biggest one."

"Another creation by Clotilde?" Hildemara gasped when she pulled out a navy blue dress with white cuffs and bright red buttons. A red belt, red pumps, and a red purse were in the bottom of the box.

"You'll look like a million dollars!"

Papa gave her a small, black leather-bound Bible with a red ribbon. "If you read it every morning and evening, it'll be just like we're sitting together in the living room, *ja?* The same way we have since you were a baby."

Hildemara came around the table and kissed his cheek.

Bernie gave her five dollars. "Should've been for your graduation, but better late than never." He said he'd earned good money selling his grafted lemon and lime and orange trees to a Sacramento nursery. "I plan on spending a small fortune on an engagement ring for Elizabeth."

"Don't steal your sister's thunder." Mama nodded at the last two presents. "You have two more to open, Hildemara Rose."

Rikki had framed a drawing of Mama knitting while Papa read his Bible. Hildemara's eyes welled with tears. "Someday I'll make an oil painting of that for you, Hildie. If you'd like."

"I'd like, but don't ask me to give this one back."

The last present was a small box, simply wrapped in brown butcher paper with a red ribbon tied in a bow. "Is this from you, Mama?"

"Must be, since you've opened one from everyone else." Mama folded her hands tightly in front of her.

Hildemara couldn't speak when she opened it.

“It’s a pocket watch with a second hand, like one they use in a race,” Mama told the others.

Hildie looked at Mama through tears, unable to utter a word. She wanted to throw her arms around her mother. She wanted to kiss her.

Mama stood abruptly. “Clotilde, clear away the boxes and paper. Rikka, you can help clear up tonight.”

When Hildie got up next the morning, Papa told her he’d be driving her to the train station in the wagon. “I have to go in for supplies anyway.”

“Where’s Mama?” She wanted to talk to her before leaving.

“Sleeping in.”

“That’s a first.” The closed bedroom door looked like a fortress wall.

Papa stood on the station platform, waiting with Hildie until the train whistle blew and the conductor called for all to board. He held her shoulders firmly and kissed her cheek. “One from me.” He kissed the other. “One from Mama.” Picking up her suitcase, he handed it to her, his blue eyes moist. “God will be with you. Don’t forget to talk to Him.”

“I won’t, Papa.” Tears streamed down her cheeks. “But I didn’t get to say thank you to Mama. I couldn’t say it last night.”

“You didn’t have to say anything, Hildemara.” His voice caught. He waved and headed off, calling back over his shoulder. “Go on now. Make us proud!” He strode across the station platform.

Hildemara climbed aboard the train and found a seat. Her heart leaped as the train lurched forward and began to move smoothly along the tracks. She caught a glimpse of Papa sitting on the high wagon seat. He wiped his eyes and untied the reins. When the train whistle blew, Hildemara raised her hand and waved. Papa never looked back.

# Hoofstuk 27

## 1932

Bernie slaag sy eindeksamen met lof. Hildemara se broer was vanaf sy eerste skooldag in Murietta die uitblinker.

Elizabeth sit by die gesin tydens die seremonie. Toe Hildie haar hoor snuif, gee sy vir haar 'n tissue. Elizabeth gaan in die somer nie baie van Bernie te sien kry nie. Mamma wil hê hy moet die somerkamp se werkspanne organiseer en Pappa het hom nodig om met die oes te help.

Hy word een maal 'n week vergun om in die dorp vir Elizabeth te gaan kuier. Hy is gewoonlik neerslagtig wanneer hy terugkom. "Ek wens ek kon nader aan Murietta studeer het."

Mamma snork. "As jy nader was, sou jy nooit aan jou boeke geraak het nie. Jy sou heeldag agter Elizabeth aangeloop het."

Clotilde gee 'n laggie. "Dis nie nodig dat hy agter haar aanloop nie."

Bernie word bloedrooi. "Bly stil, Cloe." Hy loop sommer uit.

Elizabeth kom amper elke dag dié somer na die koeldrankbuffet toe en kla oor hoeveel sy Bernie mis. Hildemara laat haar praat.

Toe die skool weer begin, kom sy saam met Hildemara en gaan sit by die toonbank en doen haar huiswerk. "Jy sal sien, Hildie. Jou broer gaan nog 'n mooi kollegemeisie ontmoet en heeltemal van my vergeet. Dis 'n volle twee jaar voordat hy klaarmaak!"

"Hy skryf meer vir jou as vir Pappa en Mamma."

"Verlede week het hy net twee maal geskryf."

"Wel, dis twee maal meer was wat hy huis toe geskryf het, en hy is maar 'n maand weg."

Toe Bernie die Kersvakansie huis toe kom, bring hy meer tyd in Murietta by die Kenneys deur as by die huis. Totdat Mamma haar voet neersit. "Aangesien ons jou studiegeld betaal, kan jy gerus kom hand bysit op die plaas."

"Mamma! Ek het Elizabeth die somer laas gesien, en toe ook nie

baie nie. Sy gaan dalk belangstelling verloor as ek nie – ”

“Die dak moet reggemaak word en ons het ’n nuwe vullisgat nodig en die ander een moet toegegooi word. As al daardie dinge gedoen is, kan jy juffrou Kenney die hof gaan maak, al dink ek sy eet reeds uit jou hand.”

Pappa voel nie so ernstig oor die hoeveelheid tyd wat Bernie op die plaas moet deurbring nie. “Hy is verlief, Marta. Verslap die leisels ’n bietjie.”

“Hy sal oorgenoeg tyd hê om agter Elizabeth aan te loop wanneer hy afgestudeer is. En dan sal hy iets hê om haar te bied.”

***

Die somerkamp is so ’n groot sukses dat Mamma dit nou elke jaar hou. Gedurende die somer ná Bernie se eerste jaar op kollege word die vyfde een aangebied.

Bernie geniet dit nie meer om prêriehase te bekruip nie, en is nie meer lus om in slote te swem wat net tot by sy naeltjie kom of om stadsjapies in werkspanne te organiseer nie. Nadat hy Pappa heeldag in die skroeiende hitte op die land gehelp het, gaan kuier hy by sy vriende op die fiets wat Mamma hom die eerste jaar gegee het nadat hy “die seuns in bedwang gehou het”.

Hildemara help Mamma met die kos, sy maak skoon en was die wasgoed, maar sy word nie vir haar werk beloon nie. Sy is ook daar wanneer enige eerstehulp toegepas moet word, maar dit pla haar nie.

Die seuns bly kom, jonger broers en vriende se vriende. Pappa verloor nooit sy geduld met die nuwe seuns nie.

Hildemara wens dat Mamma soveel geduld met haar gehad het, maar dis asof dit elke jaar minder word. Sy blaf bevele en verwag van Hildie om te weet wat sy wil hê voordat sy dit sê. Hildemara probeer haar tevrede stel, maar weet nooit of sy daarin slaag nie. Mamma sê nooit of sy tevrede is of nie. Vir iemand wat altyd ’n opinie het, blyk Mamma nooit te sê wat sy van haar oudste dogter dink nie. Aan die ander kant, dalk is dit maar beter so.

Hildemara belê elke jaar geld in haar spaarrekening. Die oomblik toe Clotilde haar voet in die hoërskool sit, laat val Mamma dat sy haar eendag modeontwerp wil laat studeer. Hildemara moet die aand aan tafel na hulle gesprek sit en luister. Clotilde het haar oog op die Otis Art Institute, en dit lyk nie of Mamma dink haar studiegeld is ’n

probleem nie. Asof dit nie genoeg sout in haar wonde is nie, moet Hildemara aanhoor hoe Mamma Rikka aanspoor om meer te teken en te verf sodat sy 'n portfolio kan saamstel om aan die bestuur van die California School of Fine Arts voor te lê.

Mamma sê nooit dat Clotilde of Rikka 'n werk moet kry om vir hulleself betaal nie.

***

## 1934

Namate die einde van Hildie se skooljaar naderkom, werk sy ekstra ure by die Pitts se winkel in plaas daarvan om saam met haar maats te kuier. Eendag ná skool kom drink Clotilde 'n koeldrank. Sy betaal daarvoor met 'n gedeelte van die sakgeld wat Mamma haar nou gee. "Mamma gaan Modesto toe vir inkopies. Jy moet saamkom en iets uitkies wat jy vir jou diplomadag kan dra. Hulle het 'n paar baie mooi klerewinkels daar."

"Mamma het nie aangebied om vir my 'n rok te koop nie, en ek gaan nie 'n sent van my spaargeld daarop uitgee nie."

"Wat gaan jy dra?"

"My kerkrok."

"Daai ou ding? Hildie, jy kan nie! Al die ander gaan iets nuuts dra, iets spesiaals."

"Nie ek nie, en ek gee nie om nie." Sy is geensins van plan om haar swaarverdiende geld op 'n nuwe rok uit te gee nie. "Dit maak nie saak nie, Cloe. Niemand gaan onthou wat ek vir vyf minute nadat ek my diploma ontvang het, gedra het nie."

"Wel, wie se fout is dit? Al wat jy doen, is om jou neus in 'n boek te druk en hier te werk." Sy maak 'n afwysende gebaar.

Hildemara kyk ergerlik na haar suster. "Wil jy iets weet, Cloe? Ek werk elke beskikbare uur en elke beskikbare dag en ek het skaars genoeg gespaar vir een jaar se verpleegopleiding. *Een jaar*, Cloe. En dit neem *drie jaar* om 'n geregistreerde verpleegster te word." Toe sy haar oë voel brand, laat sak sy haar ken en skrop die toonbank totdat sy weer beheer oor haar emosies het. "Jy en Bernie en Rikki kry alles wat julle wil hê op 'n silwer skinkbord."

"Jy behoort met Mamma te praat. Sy sal jou help."

"Mamma is die een wat my gesê het ek moet self vir my studies

betaal. Sy dink verpleging is 'n vorm van bediendewerk." Hildemara skud haar kop. "Ek kan haar vir niks vra nie, Clotilde. Bernie het nog twee jaar op kollege. Jy moet na die Otis Art Institute gaan en Rikki sal oor 'n paar jaar San Francisco toe gaan. Pappa en Mamma het ook nie geld soos bossies nie. Ek kan Mamma vir niks vra nie."

"Wat sê Mamma nou weer? Wie nie waag nie, sal nie wen nie."

"Ek sal dit waag om Oakland toe te gaan en bid dat die Here die res van die geld voorsien wat ek nodig het." Sy wil nie vir Mamma vra terwyl sy weet die antwoord gaan nee wees nie.

"Jy is hardkoppiger as sy." Cloe drink haar koeldrank klaar en loop.

Die nag voordat sy haar diploma ontvang, kom Hildemara doodmoeg en neerslagtig by die huis. Dalk kan sy die seremonie los en haar diploma later gaan afhaal. Sy kan sê dat sy siek was. Dit sal lekker wees om die hele dag te kan slaap, maar Mamma sal dit nie toelaat nie.

Toe sy by die agterdeur inkom, sien sy 'n blou organzarok aan die voet van haar bed hang. Cloe kom in van die kombuis. "Dis vir môre. Wat dink jy daarvan?"

Hildemara laat val haar boeksak en druk haar kneukels teen haar bewende mond.

Cloe stoot haar dieper die kamer in. "Kom. Pas dit aan. Ek kan nie wag om te sien hoe jy daarin lyk nie."

"Waar het jy dit gekry?"

"Waar dink jy? Ek het dit gemaak!" Sy begin Hildie se trui uittrek. "Ek het nog nooit so hard aan enigiets gewerk nie." Hildemara is skaars uit haar skoolrok voordat Cloe die nuwe oor haar kop getrek het en dit regtrek. Sy knyp die een kant en dan die ander. "As dit net 'n bietjie ingevat word, gaan dit perfek pas. Ons het dae lank gewerk!"

"Ons?"

"Mamma het die materiaal gekoop en ek het die rok ontwerp. Ons het dit so saam-saam aanmekaargesit. Niemand anders gaan so iets hê nie." Sy tree terug om haar werk te bewonder. "Dis ongelooflik!" Sy frons. "Wat makeer? Hoekom huil jy?"

Hildemara gaan sit op Rikki se bed, gryp haar skoolrok en probeer haar trane keer.

"Sê tog net jy hou daarvan." Cloe klink bekommerd.

Hildemara knik.

"Ek het geweet jy sou." Cloe klink weer soos haar selfversekerde self. "En ek het geweet dat jy 'n nuwe rok vir jou diplomaplegtigheid sou wil hê, maar dat jy eerder sal doodgaan as om te vra." Sy lag

gelukkig. “Jy het gesê die mense gaan nie onthou wat jy vyf minute na jou diploma gedra het nie, maar hulle sal hierdie rok onthou. En eendag sal jy kan sê dat jy Clotilde Waltert se eerste model was.”

Hildie lag en omhels haar.

Toe sy later vir Mamma probeer dankie sê, maak Mamma dit af met ’n gebaar. “Bernhard het ’n nuwe pak vir sy plegtigheid gekry. Jy het ’n rok nodig gehad. Ek wil nie hê mense moet sê dat ek nie ordentlik na my kinders kyk nie.”

Hildemara praat nie verder daaroor nie. Toe sy die rok die volgende dag aantrek, glimlag Pappa en knik goedkeurend. “Jy lyk pragtig.”

Hildie draai in die rondte. “Dis ’n pragtige rok.”

Pappa plaas sy hande op haar skouers. “Jý is pragtig. Ek en Mamma gaan so trots wees wanneer jy oor die verhoog stap en jou diploma ontvang. Jou ma het nooit die geleenthede gehad wat jy het nie, Hildemara. Haar pa het haar uit die skool gehaal toe sy twaalf was. Dis waarom dit vir haar so belangrik is dat haar kinders soveel opleiding moontlik kry.” Hy lig haar ken. “Moenie vir haar sê dat ek jou vertel het dat sy nooit hoërskool toe gegaan het nie. Dis ’n teer puntjie vir haar.”

“Mamma het die ekwivalent van ’n universiteitsgraad, Pappa. Sy praat vier tale en bied elke jaar ’n somerkamp aan. Ek het nog nie ’n antwoord van Merritt ontvang nie. Dalk gaan ek vir die res van my lewe by die Pitts werk en by die huis bly.” Dit sal haar ma beslis nie gelukkig maak nie.

“Jy gaan een van die dae jou antwoord hê, en ek is doodseker dit gaan die een wees waarvoor jy wag.” ’n Kar toet buite. Hy raak aan haar wang. “Jy beter gaan. Mamma wag om jou dorp toe te vat.”

Sy gee hom ’n drukkie. “Sy gaan Cloe en Rikki kom haal sodra sy my afgelaai het. Gaan Pappa dorp toe loop of later saam met Mamma ry?”

Hy gryns. “Ek ry. Here, behoede my. Ek wil nie my dogter se diplomaplegtigheid misloop nie.”

Mamma sê nie ’n woord op pad skool toe nie. Toe Hildemara weer probeer om haar vir die rok te bedank, sien sy hoe Mamma haar mond saampers en haar kop skud sonder om haar oë van die pad af te haal.

Toe Hildemara daardie aand in haar nuwe organzarok oor die verhoog stap en haar diploma ontvang, talm sy lank genoeg om na die see gesigte te kyk. Sy sien Mamma, Pappa, Clotilde en Rikka in die tweede ry. Pappa, Clotilde en Rikka klap hande. Mamma sit met haar hande op haar skoot gevou en kyk af. Hildie kan nie haar gesig sien

nie.

***

*Liewe Rosie*

*Hildemara Rose het vandag haar hoërskooldiploma ontvang. Toe sy oor die verhoog stap, was ek bang dat my trane haar in die verleentheid sou stel. Ek is so trots op haar! Hildemara is die eerste meisie aan my kant van die familie wat haar skoolloopbaan voltooi het.*

*As die Here wil en as ons 'n goeie oes het, sal sy Oakland toe gaan. Ek wou haar universiteit toe stuur, maar sy wil verpleegkunde studeer. Sy het nog steeds 'n diensbare hart. Sy droom daarvan om die volgende Florence Nightingale te wees. As die Samuel Merritt Hospital School for Nursing haar weier, sal ek die deure persoonlik met my kaal hande gaan afbreek.*

***

"Daar is 'n brief vir jou op die tafel." Mamma knik na 'n koevert wat teen 'n fles vol rose staangemaak is.

Hildemara se hart mis 'n slag toe sy die adres agterop die koevert lees: *Samuel Merritt Hospital School of Nursing.*

Mamma kyk bo-oor haar bril waar sy besig is om een van Pappa se oorpakke reg te maak. "Jy sal nie weet wat daarin staan tensy jy dit oopmaak nie."

Hildemara se hande bewe toe sy 'n mes uit die laai haal en die koevert versigtig oopsny. Haar opgewondenheid taan terwyl sy lees. Mamma laat sak haar herstelwerk op haar skoot. "Wat is fout? Wil hulle jou nie hê nie?"

"Ek voldoen aan al die vereistes behalwe een: ek is nie agtien nie." Sy sal eers in Januarie agtien wees. Sy sal moet wag totdat die volgende jaar se klas die volgende herfs begin.

"Jy hoef nie agtien te wees om hiernatoe te gaan nie." Mamma haal nog 'n koevert uit haar roksak en hou dit uit. Dit is alreeds oopgemaak.

Hildemara lees die reliëfletters in die linkerhoek. "Die Universiteit van Kalifornië in Berkeley? Mamma, ek kan nie soontoe gaan nie."

"Hoekom nie?"

Hildemara wil huil van frustrasie. "Want ek is nog besig om vir my

verpleegopleiding te spaar!" Sy gooi die brief op die kombuistafel neer. "En buitendien, 'n universiteit is nie vir iemand soos ek nie." Sy baklei teen haar trane en draai om na die agterdeur toe.

Mamma gooi haar naaldwerk op die vloer neer en staan op. "Ek wil jou nooit weer so iets hoor sê nie! Ek sweer ek sal jou klap!" Sy gryp die brief wat op die tafel lê en hou dit onder Hildemara se neus. "Jy het die verstand! Jy het die punte! Hoekom kan jy nie gaan nie?"

Hildemara roep gefrustreerd uit. "Klasgelde én boeke én koshuisverblyf ... Ek het skaars genoeg gespaar om vir my uniform en 'n jaar se klasgeld te betaal. En dis waarheen ek wil gaan! Ná ses maande se opleiding sal ek deur die hospitaal betaal word. Ek sal elke sent moet spaar sodat ek vir my tweede en derde jaar kan betaal!"

Mamma hou die koevert op. "Dit is die Universiteit van Kalifornië in Berkeley, Hildemara!" Haar stem is hard van frustrasie. "'n *Universiteit!*"

Dis duidelik dat Mamma nie luister nie. "Dis een jaar, Mamma, en ek sal niks aan die einde daarvan oorhê nie."

"Niks nie? Wat bedoel jy *niks* nie? Jy sal een jaar aan een van die beste universiteite in die land hê!" Sy skud die koevert. "Dis meer werd as – " Sy bly stil en draai weg.

Hildemara pers haar lippe opmekaar om te keer dat sy huil. "Meer as drie jaar se verpleegopleiding, Mamma? Is dit wat Mamma wil sê?"

Mamma bal haar vuiste en slaan so hard op die kombuistafel dat dit wip. Dan sak haar skouers en sy vloek twee maal in Duits.

Vir eens deins Hildemara nie terug nie, maar sê wat sy dink. "Mamma laat Cloe en Rikki toe om hulle drome te droom, maar ek het nie die reg nie, of hoe? Maak nie saak hoe hard ek probeer nie, ek gaan nooit aan Mamma se verwagtings voldoen nie. En ek gee nie meer om nie. Ek wil 'n verpleegster wees, Mamma." Iets ontplof in Hildie en sy gil. "*'n Verpleegster!*"

Mamma vryf oor haar gesig en laat haar asem uit. "Ek weet, maar jy sal moet wag. En terwyl jy wag, kan jy na Berkeley toe gaan in plaas daarvan om jou tyd agter 'n toonbank te mors. Selfs een semester – "

"Die geld wat ek gespaar het, is vir verpleegopleiding."

"Dan sal ek jou stuur! Ek sal vir die jaar betaal!"

"Ek kan net dink hoeveel Mamma van daardie idee hou. Hou Mamma se geld! Spandeer dit op Cloe en Rikka. Die Otis Art Institute en die California School of Fine Arts gaan waarskynlik net soveel soos die universiteit kos. En Mamma het hulle belowe."

Mamma se oë blits gevaarlik. "Het jy al ooit daaraan gedink dat ek

jou sal help?"

"Dis nie asof Mamma aanbied om my te help nie! Mamma stuur my bloot waarheen *Mamma* wou gaan!" Die oomblik toe die woorde uit is, weet sy dat dit die waarheid is. Sy kan dit op Mamma se gesig sien.

Mamma gaan sit en laat sak haar gesig in haar hande. "Dalk is jy reg." Sy sug diep en sit haar arms op die tafel asof om haarself te staal.

Hildemara begin sê dat sy jammer is, maar keer haarself. Sy ervaar skielik 'n groot jammerte vir haar ma en trek 'n stoel uit. "Wat sou Mamma studeer het?"

"Enigiets. Alles." Sy lig haar hand asof sy 'n vlieg wegjaag. "Dit behoort tot die verlede." Sy pen Hildemara met haar blik vas. "Wat is jy van plan om vir die volgende jaar te doen?"

"Werk. Spaar."

Mamma se skouers hang. "Ek was harder met jou as met die ander omdat ek gedink het ek moes wees. Wel, jy het my uiteindelik teëgestaan. Dit kan ek jou ter ere nagee." Sy staan op en draai haar rug op Hildemara toe sy haar naaldwerk optel om verder aan Pappa se klere te werk.

* * *

Hildemara kry 'n beter werk by Wheeler's Truck Stop langs die hoofpad. Sy werk langer ure en kry goeie fooitjies. Wanneer sy huis toe kom, kry sy Mamma dikwels by die tafel besig om briewe te skryf. Soms maak sy aantekeninge in haar ou bruin leerjoernaal. "Hoe was jou dag?" vra sy sonder om op te kyk.

"Goed."

Dis asof hulle niks het om vir mekaar te sê nie.

Toe dit uiteindelik tyd word om te gaan, pak Hildemara die paar goed wat sy gaan nodig hê en koop haar treinkaartjie Oakland toe. Mamma maak bief Wellington vir ete. Hildemara sê dankie dat sy so 'n feesmaal maak voordat sy weggaan. Mamma trek haar skouers op. "Ons het dieselfde vir Bernhard gedoen."

Cloe spring op toe hulle klaar geëet het. "Bly net hier, Hildie!" Sy hardloop na die voorste slaapkamer toe en kom met 'n klomp toegedraaide geskenke terug. Sy sit hulle voor Hildie neer.

"En wat is dit dié?"

"Wat dink jy, vakie? Jou afskeidsgeskenke!" Clotilde glimlag en klap

hande toe sy gaan sit. "Maak myne eerste oop! Dis die grootste een."

"Nog 'n skepping deur Clotilde?" Hildemara snak na haar asem toe sy 'n vlootblou rok met wit mouboordjies en helderrooi knope uithaal. 'n Rooi gordel, rooi skoene en 'n rooi handsak lê onder in die boks.

"Jy gaan soos iets uit 'n tydskrif lyk!"

Pappa gee vir haar 'n klein, leergebinde Bybel met 'n rooi lint. "Elke keer wanneer jy dit lees, gaan dit wees asof ons hier saam in die woonkamer sit. Nes ons gedoen het vandat jy 'n klein dogtertjie was."

Hildemara loop om die tafel om hom op die wang te soen.

Bernie gee haar vyf dollar. "Dit moes vir jou diploma gewees het, maar eerder laat as nooit." Hy verkoop sy geënte suurlemoen- en lemmetjie- en lemoenbome aan 'n kwekery in Sacramento en sê hy verdien goeie geld. "Ek is van plan om 'n klein fortuintjie aan Elizabeth se verloofring te spandeer."

"Moenie jou suster se oomblik steel nie." Mamma knik na die twee laaste geskenke. "Jy het nog twee om oop te maak, Hildemara Rose."

By Rikki kry sy 'n geraamde skets van Mamma wat besig is om te brei en Pappa wat Bybel lees. Hildemara se oë word vol trane. "Eendag gaan ek vir jou 'n olieverfskildery daarvan maak, Hildie. As jy wil."

"Ek wil, net solank jy my nie vra om hierdie een terug te gee nie."

Die laaste geskenk is 'n klein kissie wat in bruinpapier toegedraai en met 'n rooi lint vasgestrik is. "Is hierdie een van Mamma af?"

"Moet wees, aangesien jy al die ander s'n oopgemaak het." Mamma se hande is styf voor haar gevou.

Hildemara kan nie 'n woord uitkry toe sy dit oopgemaak het nie.

"Dit is 'n sakhorlosie met 'n tweede wyser, soos dié wat hulle in 'n resies gebruik," sê Mamma vir die ander.

Hildie kyk deur haar trane na Mamma, steeds nie in staat om enigiets te sê nie. Sy wil haar arms om haar ma slaan. Sy wil haar soen.

Mamma staan skielik op. "Clotilde, ruim jy die bokse en geskenkpapier op. Rikka, jy kan vanaand help afdek."

Toe Hildie die volgende oggend opstaan, sê Pappa dat hy haar met die wa sal stasie toe neem. "Ek moet in elk geval ingaan vir voorraad."

"Waar is Mamma?" Sy wil met haar praat voordat sy weggaan.

"Sy slaap bietjie laat."

"Dis 'n eerste." Die toe kamerdeur lyk soos die muur van 'n fort.

Pappa staan by Hildie op die stasieplatform en wag totdat die fluitjie blaas en die kondukteur roep dat almal aan boord moet gaan.

Hy hou haar skouers stewig vas en soen haar op die wang. “Een van my.” Hy soen die ander. “Een van Mamma.” Dan tel hy haar tas op en gee dit vir haar, sy blou oë tranerig. “Die Here gaan saam met jou. Moenie vergeet om met Hom te praat nie.”

“Ek sal nie, Pappa.” Haar trane loop. “Maar ek het nie vir Mamma dankie gesê nie. Ek kon dit nie gisteraand sê nie.”

“Dit was nie nodig om enigiets te sê nie, Hildemara.” Sy stem is skor. Hy waai en begin loop. “Gaan nou, my kind. Maak ons trots!” roep hy oor sy skouer terwyl hy oor die stasieplatform loop.

Hildemara klim in die trein en kry ’n sitplek. Haar hart mis ’n slag toe die trein vorentoe ruk en dan glad oor die spore begin beweeg. Sy sien Pappa waar hy voor op die wa sit. Hy vee sy oë af en maak die leisels los. Toe die treinfluitjie blaas, lig Hildemara haar hand en waai, maar Pappa kyk nie om nie.

## Chapter 28

**1935**

Farrelly Home for Nurses stood on the grounds of Samuel Merritt Hospital. Hildie stood gazing up at the grand four-story, U-shaped brick building that would be her home for the next three years. Excitement pulsed through her as she asked directions to the dean of nursing's office.

Mrs. Kaufman stood a head taller and considerably broader than Hildemara. Her dark hair was cropped short. She wore a dark suit and white blouse and no jewelry. She greeted Hildemara with a firm handshake and handed over a pile of clothing. "This is your uniform, Miss Waltert. Laundry services are available. Do you have your laundry bag clearly marked with your name? You don't want anything lost. Remember to remove all jewelry, and no perfume." She explained that bracelets and rings carried bacteria, and perfume became cloying for patients in the already anesthetic-rich environment of a hospital.

"I'm glad you have short hair. Some girls complain bitterly about having to cut it, but short hair is more hygienic and easier to keep up without all the fuss and bother. Be sure to keep it above your collar. Do you have a pocket watch and fountain pen?"

"Yes, ma'am."

"Keep both tucked in your apron pocket at all times. You'll need them." She picked up her phone. "Tell Miss Boutacoff her probie has arrived." She hung up. "*Probie* stands for probational student nurse. Each new student has a big sister to welcome her and answer any questions she may have."

Hildemara heard the squeal of rubber soles on linoleum outside the door and saw a flicker of irritation on Mrs. Kaufman's face. A tall, slender young woman stepped into the office. Curling black hair framed an impish face dominated by dark eyes and winged brows. "Miss Jasia Boutacoff, this is your little sister, Miss Hildemara Waltert. Please try to teach her good habits, Miss Boutacoff. You're dismissed." Mrs. Kaufman began to sort through a stack of papers on her desk.

Jasia led Hildemara down the hallway. "I'm to give you the grand tour. Orient you to your new surroundings." Her dark eyes sparkled. "Come on." She waved Hildie along. "Rule number one." She leaned in and whispered loudly. "Don't get on Kaufman's bad side. I was supposed to write you a welcome letter, but I've never been much for correspondence." She made a clicking sound with her tongue as

she winked.

Hildie had to take two steps to every one Jasia did.

"I remember my first day," Jasia reminisced. "I was scared to death. The General had me quaking in my boots."

"The General?"

"Kaufman. That's what we call her. Behind her back, of course. Anyway, I didn't meet my big sister until the second week. She forgot all about me. Oh, well. I had to learn all the ropes the hard way. By making mistakes. Plenty of them. I didn't endear myself to the General. I'm counting the days until I have my certification and I can depart the nether regions of Farrelly Hall. If I'm lucky, I'll be hired as a private duty nurse by some lonely, wealthy old man with one foot in the grave and another on a banana peel." She laughed. "You should see your face, Waltert. I'm kidding!"

Jasia took the stairs two at a time. Hildie raced after her. "We'll start at the top and work our way down. Call me Boots, by the way, but never in front of the General. She'll skin you alive. We're supposed to call one another Miss So-and-so. All very prim and proper. Come on! Keep up! This is going to be a whirlwind tour!" She laughed again. "You're puffing like a steam engine."

Boots took Hildemara from a large auditorium to a reception room to the library, kitchenette, two classrooms, and a dietetic laboratory. Hildie ran to keep up, wondering if everything would go like this. The second floor held a nurses' dormitory; the third, an open-air sleeping porch with cot beds and another auditorium.

"People are coming and going at all hours up here, but you'll get used to it. It'll be a while before you'll move up here anyway, if you make it through probation. The first six months, everyone on staff will try their best to wash you out, and anyone lacking in stamina and dedication goes! You look a little thin. You'd better get some meat on those bones. Oh, and I forgot to tell you: you can use the radio and piano. Do you play? No? Drat! We need someone around here to start up a glee club."

Boots pointed this way and that as they rushed along.

"There's a sewing machine in there. The shelves contain a fiction library. Two hundred books, but you're not going to have any time to read even one of them. A magazine in the bathroom, maybe. What a slowpoke. Come on! Let's move, Waltert!" She laughed easily, not winded at all. "You're going to have to learn to fly if you want to be a good nurse." She went down the stairs quickly, head high, not even

holding the rail. In awe, Hildemara followed at a safer pace.

Boots waited at the bottom. She whispered, "As you already know, the General is on the first floor, guarding the gates to the outside world." She pointed. "She has a helper, Mrs. Bishop." She pointed to another office door. "Bishop's a peach. If you're late, she'll sneak you in. But be careful. We don't want to get her fired. Come on. Down we go into Probie Alley, or the Dungeon as I call it."

The corridor bustled with new students finding their bearings.

"You'll be down here in the gloom for six months, with a roommate, hopefully more fun than mine." She shuddered dramatically. "Do whoever she is a big favor and keep everything put away. There's barely space to change your mind in these cells, let alone your clothes." Her shoes squeaked to a halt. "Here's where I dump you. This humble abode is your new home! Enjoy!" She waved her hand airily.

Hildie peered in at a room with two narrow beds and two tiny dressers.

"Oh, before I forget, the most important room in the building—the communal bathroom—is just down the hall on the right, and on the left farther down is the itsy-bitsy kitchenette you'll have to share with twenty classmates. Of course, there'll be fewer by the end of the month."

With that encouragement, Boots glanced at her pocket watch and squealed. "Holy Godfrey! I've gotta run! Duty in fifteen minutes! Cute doctor." She raised her eyebrows up and down. "See ya!" She ran for the stairs. Her shoes squealed again. "Let me know if you have any questions or problems!" Her voice echoed in the corridor. Girls stuck their heads out doors to see who was making all the noise, but Boots had already bounded up the stairs.

Laughing under her breath, Hildemara entered her new home. It wasn't any smaller than the room she had shared with Cloe and Rikka. And here she'd have only one roommate.

Smiling, she unpacked her blue dress with the white cuffs, red shoes, purse, and belt and put them in the bottom dresser drawer. She put two other dresses in the second drawer, along with her extra underwear. Unfolding the clothes Mrs. Kaufman had handed over, she admired the blue- and white-striped dress with puff sleeves. A pair of stiff-starched removable cuffs and a collar lay between the folds. A full white apron, long white silk stockings, and thick-soled white oxford shoes finished the ensemble. Hildie ran her hands over the garments,

heart swelling with pride. No nursing cap, not yet. She would have to earn that. But even so, she couldn't wait to wear the uniform tomorrow for her first morning orientation class.

Keely Sullivan, a redheaded, freckle-faced girl from Nevada, came in an hour later and unpacked her things. Over the next few hours, Hildie met Tillie Rapp, Charmain Fortier, Agatha Martin, and Carol Waller. They all crowded into the room to share how and why they had decided to become nursing students. Tillie, like Hildemara, had dreamed of becoming the next Florence Nightingale, while Agatha wanted to marry a rich doctor. "You can have doctors," Charmain said, leaning against the doorframe, arms crossed. "My father's a doctor. Give me a farmer any day. Farmers stay home!"

"Farmers are boring!"

"Excuse me?" Hildemara pretended offense. "My brother's a farmer. Six feet two; blond; blue-eyed; football, basketball, and baseball star of our high school. He's a senior in college now."

Charmain's eyes shone. "When do I get to meet him?"

"Maybe I'll take you to his wedding. He's marrying my best friend."

Everyone laughed. They talked through dinner in the cafeteria and went on talking long after dark, too excited to go to bed. "Lights out, ladies!" Bishop called from the end of the hall. "It's going to be an early morning!"

Sometime after midnight, the last girl crept out of Hildemara and Keely's room. Hildemara put her hands behind her head and smiled in the dark. For the first time in her life, she felt completely, utterly at home.

* * *

Everything moved fast the first few months. Up at five in the morning, Hildie lined up for a shower and time at the mirror or sink. She had to be at the hospital by six thirty, ready for uniform inspection at seven. After that, she helped deliver breakfast trays to patients and had lessons in how to properly make a bed: sheets folded in square corners and tucked tight enough to bounce a quarter.

Hildemara and the others followed the General like ducklings down the hospital corridors, pausing as she introduced "our new probies" to patients and then demonstrated various skills they needed to learn over the next few weeks: taking and charting temperatures and pulse rates, changing bandages, doing bed baths and massages. Hildemara got her first sight of a naked man and felt her face go hot.

Mrs. Kaufman leaned close as Hildie filed out the door with the other student nurses. "You'll get over being embarrassed about anything soon enough, Miss Waltert."

By the end of the week, Hildemara received her ward assignment and reported to the registered nurse who would continue her training and then wrote a daily progress report for Mrs. Kaufman. Just when she felt she had built some kind of rapport with one registered nurse, Hildie found herself reassigned to another.

After lunch in the cafeteria, Hildemara attended class lectures conducted by the General or various doctors: ethics, anatomy, and bacteriology to start, adding nursing history, materia medica, and dietetics later. She felt the hot breath of the General on her neck frequently and feared being culled.

"It's not called Hell Month for nothing." Boots lifted her mug of hot chocolate in salute. "Congratulations on making it through." Though they addressed one another properly during duty hours and in class, Boots was Boots anywhere else. She made up nicknames for everyone. Tillie became Dimples; Charmain was Betty Boop; Keely became Red. Agatha with her impressive bosom became Pidge. She dubbed Hildie Flo for Florence Nightingale.

The days didn't get easier, but Hildemara fell into the routine: up before dawn, shower, dress, breakfast, songs and prayers in the rec room chapel, uniform inspection, four hours of ward duty, half an hour lunch break in the cafeteria—sometimes all of it standing in line, which meant going hungry—four more hours on duty, thorough shower and shampoo to disinfect herself before dinner, classes until nine, study until eleven, fall into bed in time for Bishop's "Lights out, ladies!"

She prayed constantly. *God, help me through this. God, don't let me blush and embarrass this young man while giving him a sponge bath. God, help me pass this test. God, don't let me be culled! I'd rather kill myself than go home with my tail tucked between my legs and my dreams in tatters! Please, please, please, Lord, help!*

"Miss Sullivan!" The General's voice boomed from the hallway. "Where do you think you're going at this hour of the night?"

A muffled response. Hildemara had barely looked up from her book while Keely got herself dolled up for a date with some young doctor in training.

"Probies do not date, Miss Sullivan! Get your mind off men and onto nursing." More muffled words from Keely. "I don't care if you

have a date with the apostle Paul! If you leave this residence without permission, take your possessions with you because you won't be allowed back in. Do you hear me?"

Everybody in Probie Alley heard the General.

Keely came back into the room, slammed the door, and sank onto the bed in tears. "I'm so sick of her snoopervising. I had a date with Atwood tonight."

"Atwood?"

"He's that cute intern on the obstetrics ward we've all been swooning over. Well, everyone but you, I guess. He's going to think I stood him up!"

"Explain to him tomorrow." Too tired to care, Hildemara put her book on her dresser, rolled over, and fell asleep dreaming of sutures, knives, instruments, and a frustrated doctor standing over an unconscious patient and shouting at her, "He's not even shaved and prepped!"

Every waking moment, she worked and reviewed details on how to do throat irrigations, barium enemas, Murphy drips, and concise and acceptable case reports. Boots called her a workhorse. "You look pale, Flo. What did I tell you about getting some meat on your bones? Ease up a little or you're going to end up sick." She slung an arm around Hildie's shoulders as they walked to the hospital.

* * *

"Miss Waltert," the General breathed into her ear. Hildemara's head snapped up and heat flooded her face, but no one laughed. Everyone sat in some state of exhaustion, trying to keep her eyes open and listen to Dr. Herod Bria's history of medicine. His monotone voice droned on and on. Hildie glanced surreptitiously at her pocket watch and groaned inwardly. Quarter past nine. Old Bria should have finished his torturous, meandering lecture fifteen minutes ago, and he was still going strong, referring to a pile of notes still to go through.

A soft yelp sounded behind her as the General pinched Keely. The sound made Dr. Bria look at the clock on the wall instead of his mound of notes. "That's all for this evening, ladies. My apologies for going over time. Thank you for your attention."

Everyone made a rush for the door, crowding through. Boots, a night owl, was waiting in Hildemara's room to see how her day had gone. Hildie sighed and nudged her over so she could sprawl on her bed. "And to think, I used to love nursing history."

Keely grabbed her toothbrush and toothpaste. "That old geezer

loves to hear himself talk!" She disappeared out the door.

Boots gave Hildie a catlike smile and purred. "Perhaps our beloved Dr. Bria needs a lesson in punctuality."

The next evening, while Hildemara struggled to stay awake and attentive, Dr. Bria lectured until an alarm went off so loudly all the students jumped in their seats. The tinny-sounding bell continued to jingle as the General stormed across the room, yanked the sheet cover off John Bones, the dangling human skeleton, and tried to pry the clock from its pelvis. Bones clacked and clattered as the skeleton danced.

Mouths twitched, muscles ached with control, but no one laughed when the General held up the clock and snarled, "Who did this?" They all looked around and shook their heads. The General marched up one aisle and down the other, studying each face for signs of guilt.

"I beg your pardon, Dr. Bria. Such rudeness . . ."

"It's all right, Mrs. Kaufman. It *is* nine o'clock."

Mrs. Kaufman dismissed the class and stood at the door, surveying each girl as she slipped by. Hildie hurried downstairs and ran along Probie Alley, her rubber-soled shoes squealing to a stop at her door.

Boots was lounging on her bed. "Ah. Class let out on time tonight." She laughed.

"*You* did it."

She gave Hildie a look of wounded surprise. "Would I do such a thing?"

Hildemara closed the door quickly before giggling. "I don't know anyone else around here that would play a prank like that."

Keely ducked in and closed the door quickly. "*Shhhh.* The General is standing at the foot of the stairs."

Boots sighed. "Oh, boy. My goose is cooked."

They were surprised to hear a deep belly laugh. It faded quickly, as though someone was heading upstairs at a run.

"Well, what do you know?" Boots drawled. "And here I thought the General's face would crack if she ever smiled."

* * *

"It's fine to have compassion, Miss Waltert, but you must keep a professional detachment." Mrs. Standish stood outside the closed door of a patient's room. "You won't last otherwise." She squeezed Hildie's arm and walked away.

Even Boots warned her not to become too attached. “Some will die, Flo, and if you let yourself become too close, you’ll break your heart over and over. You can’t be a good nurse that way, honey.”

Hildemara tried to keep a distance, but she knew her patients had other needs beside physical, especially those who had been in the hospital for longer than a week and had no visitors. She felt Mr. Franklin’s hot glare as she changed his soiled sheets. “Fine way to treat an old man. Load him up with castor oil and then fence him in.”

“It was that or leave your plumbing stopped up.”

Surprisingly, he laughed. “Well, from where I sit, you got the raw end of this deal.”

Boots worked a ward with her. “Check on Mr. Howard in 2B, Flo. He’s a cotton picker, always at his dressings.” From there, Boots sent her to check vitals on Mr. Littlefield. “Cheer him up. He’s got his feet braced against getting well.” When Hildie came on duty the next morning, Boots told her she had to report to a private room patient. “He’s been here a week. Another face might cheer him up.”

“What’s his story?”

“He’s a doctor, and he doesn’t like hospital rules.”

Hildie’s mouth fell open when she found her patient standing buck naked at the window, grunting and swearing as he tried to pry it open. “Can I help you, Dr. Turner?”

“How does a man get some air in here?”

“The nurse opens the window as soon as the patient gets back in bed.” She stepped by him and managed to pull the window up a few inches. “How’s that?”

After checking his vitals and writing on his chart, she went out for his lunch tray.

“Meat loaf!” He groaned loudly. “What I wouldn’t do for a steak and potatoes!”

When she returned for his tray, she found peanut shells all over the floor and a half-filled bag in his side table. She swept them up while he napped.

The next morning, she gave him a bed bath and changed the sheets. He clung to the railing. “Are you trying to topple me right out on my head?”

“I’m thinking about it.”

He laughed over his shoulder. “I’ll be more cooperative tomorrow.”

And he was. He sat in his flimsy hospital gown, his ankle on his

knee, while Hildie hurriedly stripped his bed.

"What is going on, Miss Waltert?" The General stood in the doorway. Dr. Turner's foot slapped down on the floor. "Is this how you make a bed? By having a poor, sick patient sit in a breeze?"

"It's the way he wanted it, ma'am."

"Well, he doesn't have a say. We don't want you to get pneumonia, Dr. Turner, now, do we? Get back in bed!" She glowered at Hildie as she marched out the door. "I'll be back in a few minutes to inspect."

Hildemara rolled Dr. Turner from one side to another as she pulled the sheets taut and tucked them in firmly. By the time Mrs. Kaufman returned, Dr. Turner lay on his back, hands folded on his chest like a corpse in a coffin, and an all-too-lively twinkle in his eyes, which he closed when the General came close.

"Very good, Miss Waltert. Good day, Dr. Turner." As she swished out the door, Hildie breathed again.

"Check the hall," Dr. Turner whispered. "Tell me when she's gone."

Peering out, Hildie watched the General stride down the hallway, pause briefly at the nurses' station, and head for the stairs. "She's gone." She heard a mighty thrashing sound and turned. "What are you doing?"

Dr. Turner kicked until all the bed linens she had carefully tucked in came free. "Ahhh. Much, much better." He grinned at her.

She wanted to smother him with his pillow or beat him over the head with the sack of peanuts someone had smuggled in. "They should have a special ward for doctors! One with manacles!" She heard his laughter as she went down the hall.

"Doc is gone. You can have Miss Fullbright now. She's down the hall on the left." Another private room patient who didn't seem sick at all. Hildemara carried in her meal trays and drew water in a tub. Miss Fullbright took her time and bathed unaided each morning while Hildie made the bed with fresh linens. The woman read incessantly while a radio played classical music on her side table. The only medicine dispensed was one aspirin a day, a child's dose.

On the fifth day, Hildie found her dressed and packing her suitcase. "I'm so glad your tests all turned out well, Miss Fullbright."

"Tests?" She laughed. "Oh, that." She folded a silk dressing gown into her suitcase. "Just routine stuff, no real complaint. I'm as healthy as a workhorse." She chuckled. "Don't look so surprised. I'm a nurse,

too. A head nurse, in fact. Not in this hospital, of course. I'd have no privacy whatsoever." She handed Hildie three novels. "You can put these in the nurses' library. I'm done with them." She smiled. "It's simple, Miss Waltert. I work hard all year, overseeing a staff of nursing students just like you. I need to get away and have a little vacation now and then. So every few years, I call my friend and sign in here for a week, have a routine checkup and a good rest with room service while I'm about it."

*Room service?* Hildie thought of Mama's comment about nurses being nothing more than servants.

"None of my friends know where I am, and I get to read for pleasure." She closed her case and snapped the locks.

"Don't forget your radio."

"It belongs to my friend. She'll pick it up later." Miss Fullbright slid her suitcase off the bed and held it easily at her side. "You were very efficient, Miss Waltert. Henny will be pleased with my report."

"Henny?"

"Heneka and I go way back." She leaned closer and whispered. "I think you and the other probies call her the General." Laughing, she walked out the door.

# Hoofstuk 28

## 1935

Die Farrelly Home for Nurses staan op die terrein van die Samuel Merritt Hospitaal. Hildie kyk op na die groot vierverdieping, U-vormige baksteengebou waar sy die volgende drie jaar gaan bly. Die opgewondenheid pols deur haar toe sy die aanwysings na die dekaan se kantoor vra.

Mevrou Kaufman is ’n kop langer en aansienlik breër as Hildemara. Haar donker hare is kort gesny. Sy dra ’n donker pak en wit bloesie en geen grimering nie. Sy groet Hildemara met ’n ferm handdruk en gee haar ’n armvol klere. “Dit is jou uniform, juffrou Waltert. Ons het ’n wassery. Het jy ’n wasgoedsak wat duidelik met jou naam gemerk is? Jy wil nie hê enigiets moet wegraak nie. Onthou, ons dra nie juwele of parfuum nie.” Sy verduidelik dat armbande en ringe draers van bakterieë is, en dat pasiënte kan naar word van die soet geur van parfuum.

“Ek is bly dat jy kort hare het. Sommige meisies kla vreeslik omdat dit gesny moet word, maar kort hare is meer higiënies en makliker om te versorg. Maak seker dat jy dit bokant die kraag hou. Het jy ’n sakhorlosie en ’n inkpen?”

“Ja, Mevrou.”

“Hou albei te alle tye in jou voorskootsak. Jy gaan dit nodig kry.” Sy tel haar telefoon op. “Sê vir juffrou Boutacoff haar proefie is hier.” Sy lui af. “*Proefie* staan vir leerlingverpleegster in haar proeftydperk. Elke nuwe student het ’n groot suster om haar te verwelkom en al haar vrae te beantwoord.”

Hildemara hoor die knarsing van rubbersole op linoleum buite die deur en sien ’n flikkering van irritasie oor mevrou Kaufman se gesig. ’n Lang, skraal jong vrou verskyn in die deur. Donker krulle omraam ’n ondeunde gesiggie met donker oë en geboogde wenkbroue. “Juffrou Jasia Boutacoff, dit is jou proefie, juffrou Hildemara Waltert. Probeer

asseblief om 'n goeie voorbeeld te stel, juffrou Boutacoff. Julle mag maar gaan." Mevrou Kaufman wend haar na die stapel papiere op haar lessenaar.

Jasia lei Hildemara in die gang af. "Ek is veronderstel om jou op 'n toer te neem. Jou met jou nuwe omgewing bekend te maak." Haar donker oë skitter. "Kom." Sy wuif Hildie saam. "Reël nommer een." Sy leun oor en fluister hard. "Moenie in Kaufman se verkeerde boekies kom nie. Ek was veronderstel om 'n verwelkomingsbrief aan jou te skryf, maar ek was nog nooit vreeslik goed met korrespondensie nie." Sy klik met haar tong en knipoog.

Hildie moet twee tree vir elkeen van Jasia s'n gee.

"Ek onthou my eerste dag." Jasia dink terug. "Ek was doodbang. Die Generaal het my die bewerasies gegee."

"Die Generaal?"

"Kaufman. Dis wat ons haar noem. Agter haar rug, natuurlik. In elk geval, ek het my groot suster eers in my tweede week ontmoet. Sy het van my vergeet. Ag, nou ja. Ek moes op die harde manier leer hoe alles werk. Deur foute te maak. Baie van hulle. Ek het myself nie by die Generaal bemind gemaak nie. Ek tel die dae totdat ek my sertifikaat ontvang en die onderwêreld van Farrelly Hall vir altyd kan verlaat. As ek gelukkig is, is daar 'n eensame, ryk ou omie met een voet in die graf en die ander op 'n piesangskil wat my aanstel." Sy lag. "Jy moet jou gesig sien, Waltert! Dis net 'n grappie!"

Jasia klim die trappies twee-twee uit. Hildie draf agter haar aan. "Ons begin bo en werk ondertoe. Terloops, noem my Boots, maar nooit voor die Generaal nie. Sy sal jou lewendig afslag. Ons is veronderstel om mekaar juffrou So-en-so te noem. Alles baie preuts en sedig. Kom! Jy moet byhou! Dit gaan 'n blitstoer wees!" Sy lag weer. "Jy blaas soos 'n stoomenjin."

Boots neem Hildemara van 'n groot ouditorium na 'n ontvangskamer na die biblioteek, kombuisie, twee klaskamers, 'n dieetkunde-laboratorium. Hildie hardloop om by te bly en wonder of dit die hele tyd so sal gaan. Die tweede vloer bestaan uit 'n slaapsaal, die derde uit 'n opelug slaapstoep met opklapbeddens en nog 'n ouditorium.

"Daar's gedurig 'n gekom en gaan op die stoep, maar 'n mens raak dit gewoond. Dit sal in elk geval 'n rukkie wees voordat jy hier uitkom, as jy die proeftydperk slaag. Gedurende die eerste ses maande probeer die personeel hulle bes om jou te laat uitsak, en enigiemand wat nie die stamina en toewyding het nie, word uitgeskop. Jy lyk 'n

bietjie maer. Ons sal jou moet vet voer. O, ek het vergeet om jou te sê: Die radio en klavier is ook tot ons beskikking. Speel jy? Nee? Vervlaks! Ons het iemand hier nodig om ’n sanggroep te stig.”

Boots beduie kruis en dwars terwyl hulle deur gange voortspoed.

“Hier is ’n naaimasjien en ’n fiksie-biblioteek met 200 boeke, maar jy gaan nie tyd hê om enigeen van hulle te lees nie. Dalk ’n tydskrif in die badkamer. Kom, beweeg, Waltert! Moenie staan en slaap nie.” Sy lag maklik en is glad nie uitasem nie. “Jy gaan moet leer om te vlieg as jy ’n goeie verpleegster wil word.” Sy draf die trappies af sonder om af te kyk of aan die reling vas te hou. Hildemara volg teen ’n veiliger pas.

Boots wag onder vir haar. Sy fluister: “Soos jy reeds weet, is die Generaal op die eerste vloer van waar sy die poorte na die buitewêreld bewaak.” Sy wys. “Sy het ’n helper, mevrou Bishop.” Sy wys na ’n ander kantoordeur. “Bishop is ’n skat. As jy laat is, sal sy jou help insluip. Maar wees versigtig. Ons wil haar nie afgedank hê nie. Kom. Nou is dit ondertoe na die Proefie-gang, of die kerker soos wat ek dit noem.”

Die gang wemel van nuwe studente wat met ’n groot lawaai besig is om nes te skop.

“Jy gaan vir ses maande hier bly en ek hoop jou kamermaat is meer pret as wat myne was.” Sy ril dramaties. “Wie sy ook al is, doen haar ’n groot guns en moet niks laat rondlê nie. Hierdie selle het skaars genoeg plek om te dink, wat nog te sê van aantrek.” Haar skoene knars tot stilstand. “Dis waar ek jou aflaai. Hierdie nederige woning is jou nuwe tuiste! Geniet dit!” Sy waai vrolik.

Hildie loer by ’n kamer in met twee smal bedjies en twee klein laaikassies.

“O, voor ek vergeet, die heel belangrikste kamer in die gebou – die gemeenskaplike badkamer – is net af in die gang aan die regterkant, en aan die linkerkant verder af is ’n piepklein kombuisie wat jy met 20 ander proefies deel. Aan die einde van die maand gaan julle natuurlik ’n paar minder wees.”

Met daardie aankondiging loer Boots met ’n gilletjie na haar sakhorlosie. “Gonnatjie Piet! Ek moet waai! Diensbeurt oor vyftien minute! Oulike dokter.” Haar wenkbroue wip op en af. “Sien jou!” Sy hardloop knarsend na die trappe toe. “Laat weet my as jy enige vrae of probleme het!” Haar stem weergalm deur die gang. Meisies steek hulle koppe by hulle kamers uit om te sien wie vir die geraas verantwoordelik is, maar Boots is alreeds met die trappe op.

Hildemara lag onderlangs en gaan by haar nuwe huis in. Dis nie kleiner as die kamer wat sy met Cloe en Rikka gedeel het nie. En hier gaan sy net een kamermaat hê.

Sy glimlag terwyl sy die blou rok met die wit boordjies, rooi skoene, handsak en gordel uitpak en hulle in die onderste laai bêre. Sy pak twee rokke in die tweede laai, saam met haar ekstra onderklere. Dan kyk sy bewonderend na die klere wat mevrou Kaufman haar gegee het: die blou- en-witgestreepte rok met pofmoue. ’n Paar gestyfde afhaalbare boordjies en kraag is binne-in toegevou. ’n Vol wit voorskoot, lang wit sykouse en wit diksoolskoene rond die uitrusting af. Hildie streel oor die klere en haar hart swel van trots. Daar is nog nie ’n verpleegsterskappie nie. Dié sal sy moet verdien. Maar sy kan nietemin nie wag om haar uniform vir haar eerste oriënteringsklas die volgende oggend aan te trek nie.

Keely Sullivan, ’n rooikop-sproetgesigmeisie van Nevada, maak ’n uur later haar opwagting en pak haar goed uit. Deur die loop van die volgende paar uur ontmoet Hildie vir Tillie Rapp, Charmain Fortier, Agatha Martin en Carol Waller. Later maak hulle vir almal plek in die kamer en begin gesels oor hoe en waarom hulle besluit het om verpleegsters te word. Tillie, nes Hildemara, droom daarvan om die volgende Florence Nightingale te word terwyl Agatha ’n ryk dokter wil aankeer. “Jy kan jou dokter kry,” sê Charmain waar sy met gevoude arms teen die deurkosyn staan. “My pa is ’n dokter. Ek sal enige tyd ’n boer vat. Boere bly by die huis!”

“Boere is vervelig!”

“Verskoon my?” Hildemara veins verontwaardiging. “My broer is ’n boer. Ses voet twee; blond met blou oë; die voetbal-, basketbal- en bofbalster van ons hoërskool. Hy is nou ’n senior op kollege.”

Charmain se oë blink. “Wanneer kom stel jy hom voor?”

“Dalk vat ek jou na sy troue toe. Hy trou met my beste vriendin.”

Almal lag. Hulle gesels al die pad kafeteria toe en terug, en tot lank na donker, te opgewonde om te gaan slaap. “Ligte uit, dames!” roep Bishop aan die onderpunt van die gang. “Dit gaan ’n vroeë oggend wees!”

Dis iewers ná twaalf toe die laaste meisie uit Hildemara en Keely se kamer sluip. Hildemara vou haar hande agter haar kop en glimlag in die donker. Vir die eerste keer in haar lewe voel sy volkome tuis.

***

Gedurende die volgende paar maande gebeur alles vinnig. Nadat sy vyfuur soggens op is, moet sy haar beurt in die stort en ’n oomblik voor die spieël of wasbak afwag. Teen halfsewe moet sy by die hospitaal wees vir uniforminspeksie om sewe. Daarna help sy om die pasiënte se ontbyt te bedien en word sy geleer hoe om ’n bed behoorlik op te maak: lakens word in vierkantige hoeke gevou en so styf ingedruk dat ’n mens ’n bal daarop sou kon laat hop.

Hildemara en die ander volg die Generaal soos klein eendjies deur die hospitaalgange. Af en toe gaan staan hulle sodat sy “ons nuwe groentjies” aan die pasiënte kan voorstel en verskeie vaardighede kan demonstreer wat hulle deur die volgende paar weke moet aanleer: hoe ’n pasiënt se temperatuur en polsslag aangeteken word, hoe verbande geruil word, hoe ’n pasiënt gebad en masseer word. Toe Hildemara vir die eerste maal ’n kaal man sien, voel sy hoe haar wange warm word. Mevrou Kaufman leun nader toe sy saam met die ander leerlingverpleegsters uitloop. “Oor ’n klein rukkie sal jy oor niks meer skaam wees nie, juffrou Waltert.”

Teen die einde van die week ontvang Hildemara haar saal-opdrag en gaan rapporteer by die geregistreerde suster wat haar opleiding sal voortsit en ’n daaglikse vorderingsverslag vir mevrou Kaufman sal skryf. Net toe Hildie voel dat sy ’n soort verstandhouding met een suster bereik het, word sy aan ’n ander toegewys.

Na middagete in die kafeteria woon Hildemara klasse by wat deur die Generaal of verskeie dokters aangebied word: etiek, anatomie en bakteriologie wat later deur verplegingsgeskiedenis, materia medica en dieetkunde aangevul word. Sy voel die Generaal se warm asem gereeld in haar nek en vrees dat sy gaan uitval.

“Dit word nie verniet die Maand van Hel genoem nie.” Boots lig haar beker warm sjokolade in saluut. “Veels geluk dat jy dit gemaak het.” Alhoewel hulle mekaar behoorlik aanspreek wanneer hulle op diens is, word Boots andersins oral Boots genoem. En sy het vir elkeen ’n bynaam. Tillie word Dimpels; Charmain is Betty Boop; Keely word Red. Agatha met haar indrukwekkende boesem word Pidge. Sy noem Hildie sommer Flo vir Florence Nightingale.

Die dae word nie makliker nie, maar Hildemara raak gewoond aan die roetine: voordag opstaan, stort, aantrek, ontbyt, oggendgodsdiens in die kapel, uniforminspeksie, vier ure se saaldiens, ’n halfuur-ete – waarvan ’n mens soms die hele tyd in die ry staan en dus sonder kos bly – nog vier ure op diens, ’n deeglike stort en sjampoe om haarself voor aandete te ontsmet, weer klas tot nege, studie tot elf, en in die

bed neerval betyds vir Bishop se "Ligte uit, dames!"

Sy bid voortdurend. *Here, help my hierdeur. Here, gee dat ek nie bloos en hierdie jong man in die verleentheid stel wanneer ek hom was nie. Here, help my om hierdie toets te slaag. Here, gee asseblief dat ek nie sal uitval nie! Ek sal myself eerder doodmaak as om stert tussen die bene en met mislukte drome terug te gaan! Asseblief, asseblief, asseblief, Here, help!*

"Juffrou Sullivan!" bulder die Generaal se stem vanuit die portaal. "Waarheen is jy hierdie tyd van die nag op pad?"

'n Onduidelike antwoord. Hildemara het skaars van haar boek af opgekyk terwyl Keely haarself vir 'n afspraak met 'n jong mediese student opgedollie het.

"Proefies gaan nie uit nie, juffrou Sullivan! Vergeet van mans en konsentreer op verpleging." Keely sê nog iets onhoorbaars. "Ek gee nie om of die apostel Paulus jou uitgevra het nie! As jy sonder toestemming uitgaan, kan jy jou besittings maar saam met jou neem, want jy gaan nie weer hier toegelaat word nie. Hoor jy my?"

Elke proefie in die gang het die Generaal gehoor.

Keely kom terug kamer toe, slaan die deur toe en sak in trane neer op haar bed. "Ek is so siek vir haar neusinstekery. Ek het vanaand 'n afspraak met Atwood gehad."

"Atwood?"

"Hy's daai oulike student in obstetrie waarop ons almal beenaf is. Wel, almal behalwe jy. Hy gaan dink ek het hom verniet laat wag!"

"Jy kan môre vir hom verduidelik." Te moeg om om te gee, sit Hildemara haar boek op die kassie neer, draai om en droom van hegsteke, messe, instrumente en 'n gefrustreerde dokter wat langs 'n bewustelose pasiënt staan en vir haar skree: "Hy is nie eens geskeer of gereed vir die prosedure nie!"

Hildemara benut elke moontlike oomblik om te werk en hersiening te doen van wonddreinerings, barium enemas, 'n Murphy-drup en die opstel van bondige en aanvaarbare pasiëntverslae. Boots noem haar 'n werkesel. "Jy is bleek, Flo. Wat het ek jou gesê van 'n bietjie vleis aan jou bene? Jy gaan siek word as jy dit nie begin rustiger vat nie." Sy slaan 'n arm om Hildie se skouers terwyl hulle hospitaal toe loop.

***

"Juffrou Waltert," adem die Generaal in haar oor. Hildemara se kop ruk op en haar gesig word warm, maar niemand lag nie. Almal

verkeer in ’n staat van uitputting waar hulle met swaar ooglede na dokter Herod Bria se geskiedenis van geneeskunde probeer luister. Sy eentonige stem dreun ononderbroke voort. Hildie kyk steels op haar sakhorlosie en kreun innerlik. Kwart oor nege. Ou Bria moes al ’n kwartier gelede met sy martelende, omslagtige lesing opgehou het, en hy is steeds goed op dreef, ’n hoop aantekeninge voor hom waarna nog verwys moet word.

Daar is ’n sagte gilletjie agter haar toe die Generaal vir Keely knyp. Die geluid laat dokter Bria na die muurhorlosie in plaas van sy aantekeninge kyk. “Dis al vir vanaand, dames. Ek maak verskoning dat ek bietjie oor die tyd gegaan het. Dankie vir julle aandag.”

Die studente stroom behoorlik by die deur uit. Boots, ’n naguil, sit in Hildemara se kamer en wag om te hoor hoe haar dag was. Hildie sug en beduie dat Boots moet plek maak sodat sy op haar bed kan neerval. “En om te dink ek was altyd gek oor geskiedenis.”

Keely gryp haar tandeborsel en tandepasta. “Daai ou langasem is mal daaroor om homself te hoor praat.”

Boots gee Hildie ’n katagtige glimlag en spin. “Dalk benodig ons geliefde dokter Bria ’n lessie in stiptelikheid.”

Terwyl Hildemara die volgende aand met moeite wakker bly terwyl dokter Bria met sy lesing besig is, gaan daar skielik so ’n harde alarm af dat al die studente op hulle stoele wip. Die blikkerige klank van die klok skel voort terwyl die Generaal deur die vertrek storm, die laken van John Bones, die menslike skelet, afruk en probeer om die wekker uit sy onderlyf te haal. Beendere klap en kletter soos die geraamte dans.

Monde vertrek en spiere werk, maar niemand lag toe die Generaal die horlosie voor haar hou nie. “Wie het dit gedoen?” blaf sy. Almal kyk rond en skud hulle koppe. Die Generaal marsjeer op en af tussen die rye en bestudeer elk gesig vir enige teken van skuld.

“Ek vra om verskoning, dokter Bria. Sulke ongeskiktheid ... ”

“Dis in die haak, mevrou Kaufman. Dit ís immers negeuur.”

Mevrou Kaufman verdaag die klas en staan by die deur om die meisies een-een deur te kyk. Hildemara draf ondertoe en kom met knarsende rubbersole voor haar deur tot stilstand.

Boots lê uitgetrek op haar bed. “Aa. Ek sien julle het vanaand betyds uitgekom.” Sy lag.

“Dit was jý!”

Sy kyk met seergemaakte verbasing na Hildie. “Sal ék ooit so iets doen?”

Hildemara maak die deur vinnig toe voordat sy begin giggel. "Ek ken niemand anders in hierdie gebou wat so iets sal doen nie."

Keely kom in en trek die deur vinnig toe. "*Sjuuuut*. Die Generaal staan onder by die trap."

Boots sug. "Ag, heiden. Dis klaarpraat met my."

Hulle is verbaas toe hulle iemand diep uit die maag hoor lag. Dit vervaag vinnig asof die persoon haastig met die trap opgaan.

"Wie sou nou kon raai?" kom dit van Boots. "En ek het nog altyd gedink die Generaal se gesig sal kraak as sy glimlag."

***

"Dis goed en wel om deernis te hê, juffrou Waltert, maar jy moet 'n professionele afstand handhaaf." Mevrou Standish staan voor die toe deur van 'n pasiënt se kamer. "Andersins gaan jy dit nie maak nie." Sy gee Hildie se arm 'n drukkie en loop weg.

Selfs Boots waarsku dat sy nie te betrokke moet raak nie. "Sommige van ons pasiënte maak dit nie, Flo, en as jy te naby aan hulle kom, sal jou hart elke keer gebreek word. En dan is dit onmoontlik om 'n goeie verpleegster te wees."

Hildemara probeer 'n afstand handhaaf, maar sy weet haar pasiënte het meer as net fisiese behoeftes, veral dié wat langer as 'n week in die hospitaal is en geen besoekers het nie. Sy voel meneer Franklin se stormagtige kyk op haar terwyl sy sy vuil lakens afhaal. "Dis nou 'n manier om 'n ou man te behandel. Voer my 'n klomp kasterolie en kamp my in."

"Dit was dít of u moes verstop bly."

Tot haar verbasing begin hy lag. "Nou ja, van waar ek sit, het jy die slegste van hierdie affêre afgekom."

Boots deel 'n saal met haar. "Hou 'n ogie oor meneer Howard in 2B, Flo. Hy is gedurig besig om aan sy verbande te karring." Daarna stuur Boots haar om meneer Littlefield se lewenstekens na te gaan. "Beur hom op. Hy skop vas teen gesond word." Toe Hildie die volgende oggend aan diens kom, sê Boots dat sy by 'n pasiënt in 'n privaat kamer moet gaan aanmeld. "Hy is al 'n week hier. 'n Ander gesig gaan hom dalk opkikker."

"Wat is sy storie?"

"Hy's 'n dokter en hy hou nie van hospitaalreëls nie."

Hildie se mond val oop toe sy haar pasiënt poedelkaal voor sy

venster aantref waar hy swetsend en steunend probeer om dit oop te maak. “Kan ek u help, dokter Turner?”

“Wat moet ’n man doen om ’n bietjie vars lug te kry?”

“Die verpleegster maak die venster oop sodra die pasiënt in die bed klim.” Sy loop verby hom en slaag daarin om die venster ’n paar sentimeter op te skuif. “Is dit beter?” Nadat sy sy lewenstekens nagegaan en dit op sy kaart neergeskryf het, gaan haal sy sy middagete.

“Vleisbrood!” Hy kreun hardop. “Wat sal ek nie nou vir ’n biefstuk en aartappels gee nie!”

Toe sy sy skinkbord kom haal, is die vloer vol grondboontjiedoppe en lê daar ’n halwe sak op sy bedkassie. Sy vee hulle op terwyl hy ’n uiltjie knip.

Die volgende oggend gee sy hom ’n bedbad en trek sy bed skoon oor. Hy klou aan die reling vas. “Wil jy hê ek moet hier afduiwel?”

“Dis dalk nie so ’n slegte idee nie.”

Hy lag oor sy skouer. “Ek sal môre my samewerking gee.”

En hy doen dit ook. Hy sit in sy skamel hospitaaljurk met sy enkel oor sy knie, terwyl Hildie die lakens haastig van sy bed aftrek.

“Wat is hier aan die gang, juffrou Waltert?” Die Generaal staan in die deur. Dokter Turner se voet klap op die vloer neer. “Is dit hoe jy ’n bed opmaak? Deur ’n arme, siek pasiënt in ’n trek te laat sit?”

“Dis hoe hy dit wou hê, Mevrou.”

“Nou ja, hy het nie ’n sê nie. Ons wil nie hê u moet longontsteking kry nie, dokter Turner! Klim terug in die bed!” Sy gee Hildie ’n kwaai kyk toe sy by die deur uitmarsjeer. “Ek’s nou weer terug vir inspeksie.”

Hildemara draai dokter Turner van die een sy na die ander terwyl sy die lakens styf trek en hulle stewig invou. Teen die tyd dat mevrou Kaufman terugkom, lê dokter Turner soos ’n lyk op sy rug met sy hande op sy bors en ’n glinstering in sy oë. Dié word vinnig gesluit toe die Generaal naderkom.

“Baie goed, juffrou Waltert. Goeiedag, dokter Turner.” Hildie haal eers weer asem toe sy by die deur uit is.

“Gaan kyk gou in die gang,” fluister dokter Turner. “Kom sê my as sy weg is.”

Hildie loer om die deur en kyk hoe die Generaal in die gang afstap, ’n oomblik by die diensstasie vertoef en dan na die trappe toe mik. “Sy’s weg.” Sy hoor ’n harde gespook agter haar en draai om. “Wat maak u?”

Dokter Turner skop totdat al die lakens wat sy so versigtig ingevou het, losgekom het. “Aaa. Beter.” Hy grinnik vir haar.

Sy wil hom met sy kussing versmoor of hom oor die kop slaan met die sak grondboontjies wat iemand ingesmokkel het. “Hulle behoort ’n spesiale saal vir dokters te hê! Een met boeie!” Sy hoor hom lag terwyl sy in die gang afloop.

“Dok Turner is huis toe. Jy kan nou na juffrou Fullbright toe gaan. Sy is laer af in die gang aan jou linkerkant.” Nog ’n privaatkamerpasiënt wat glad nie lyk of sy siek is nie. Hildemara bring haar etes en tap vir haar ’n bad in. Juffrou Fullbright neem haar tyd en bad elke oggend sonder hulp terwyl Hildie haar bed skoon oortrek. Die vrou lees ononderbroke terwyl die radio langs haar bed klassieke musiek speel. Haar enigste medisyne is ’n aspirine ’n dag, ’n halwe dosis.

Toe Hildie die vyfde dag inkom, is sy aangetrek en besig om te pak. “Ek’s so bly dat u toetse almal goed uitgekom het, juffrou Fullbright.”

“Toetse?” Sy lag. “O, dit.” Sy pak ’n sykamerjas in haar tas. “Dis net ’n paar roetine-goedjies. Ek’s so sterk soos ’n os.” Sy gee ’n laggie. “Moenie so verbaas lyk nie. Ek’s ook ’n verpleegster. ’n Hoofsuster. Vanselfsprekend nie in hierdie hospitaal nie. Ek sou geen privaatheid gehad het nie.” Sy oorhandig drie boeke aan Hildie. “Jy kan dié in die verpleegstersbiblioteek gaan sit. Ek’s klaar met hulle.” Sy glimlag. “Dis eenvoudig, juffrou Waltert. Ek staan aan die hoof van ’n groep leerlingverpleegsters soos jy en werk heeljaar soos ’n slaaf. Ek moet af en toe wegkom en ’n bietjie rus. Elke paar jaar gee ek my vriendin ’n luitjie, kom vir ’n roetine-ondersoek, rus ’n bietjie en geniet die kamerbediening.

*Kamerbediening?* Hildie dink aan Mamma se opmerking, dat ’n verpleegster niks meer as ’n bediende is nie.

“Nie een van my vriende weet ek is hier nie, en ek kry kans om sommer vir die lekker te lees.” Sy maak haar tas toe en sluit die slotte met haar duime.

“Moenie u radio vergeet nie.”

“Dit is my vriendin s’n. Sy sal dit later kom kry.” Juffrou Fullbright tel haar tas van die bed af en staan gemaklik daarmee aan haar sy. “Jy was baie doeltreffend, juffrou Waltert. Henny sal tevrede wees met my verslag.”

“Henny?”

“Ek en Heneka kom al ’n lang pad saam.” Sy leun oor en fluister. “Ek dink jy en die ander proefies noem haar die Generaal.” Sy lag toe

sy by die deur uitgaan.

## Chapter 29

**1936**

The six-month probation period proved grueling and heartbreaking. Keely Sullivan got washed out when Mrs. Kaufman caught her sneaking out for another date. Charmain Fortier discovered she couldn't stand the sight of blood. Tillie Rapp decided to go home and marry her boyfriend. By the time the capping ceremony rolled around, only fifteen remained out of the twenty-two who had come with such high hopes. Mrs. Kaufman informed Hildemara that she would head the procession as the Lady with the Lamp, Florence Nightingale, the mother of nursing.

"I knew you'd do it, Flo!" Boots secured the plain white cap on Hildie's head and helped her with the coveted scarlet-lined navy blue cape with the red SMH insignia on the mandarin collar. "I'm proud of you!" She kissed her cheek. "Keep that lantern high."

The other nursing students had friends and family among the audience. "Where are your folks?" Boots looked around. "I want to meet that handsome brother of yours."

"They couldn't make it."

Everyone had a handy excuse. Mama said it would cost too much money to bring the whole family up by train. Papa had too much work to do to leave the farm. Mama had to make plans for Summer Bedlam again. The girls couldn't be bothered, and Bernie and Elizabeth were making wedding plans. This ceremony wasn't like a graduation, was it? It was just the end of probation, right? Nothing that mattered. Not to them, anyway.

Cloe wrote.

*The folks want to know when you're coming home. We miss you. We haven't seen you since Christmas.*

Hildemara wrote back.

*No one missed me enough to come to my capping ceremony. . . .*

Papa wrote a short note.

*Your words sting, Hildemara. Do you really judge us so harshly? Mama works hard. I can't leave the ranch. Come home when you can. We miss you.*

*Love, Papa*

Driven by guilt, Hildemara finally went home for a weekend. The last person she expected to meet her at the bus station in Murietta was Mama. She snapped a book closed and stood up when Hildie came

down the steps. “Well, well, so here’s the grand Lady with the Lamp.”

Was Mama being snide or condescending? “It was an honor, Mama, for being top in my class.” Hildie carried her suitcase to the car without looking back. Flinging the suitcase into the backseat, she climbed into the front, clenching her teeth and swearing to herself she wouldn’t say another word. Hurt and anger boiled up inside her, threatening to spill over and spoil the short time she had to visit.

Mama got in and started the car, saying nothing on the drive home. She turned in the driveway. Hildie broke the silence. “I see you have a new tractor.” Mama parked the car, the only sign she had heard Hildie a tightening of the muscles in her jaw. Hildie stepped out, grabbed her suitcase, and slammed the door. As she headed for the back door, she noticed other things she never had before. The house needed painting. The tear in the screen door had lengthened, letting flies in. The roof covering over the sleeping porch had been patched.

Cloe swung the door wide and came charging out. “Wait until you see our room!” The bunk bed had been replaced by two single beds covered with colorful quilts, a built-in, four-drawer dresser between them. On it stood a shiny brass kerosene lamp. Hildie had become so accustomed to electric lights that she’d forgotten the porch had never been wired. “What do you think? Isn’t it grand?”

After living in the pristine environment of Farrelly Hall and the polished corridors of the hospital, Hildemara noticed the unpainted, unfinished walls, the grimy woodwork, the sandy floor. She searched for something to say. “Who made the quilts?”

“I did. Mama bought the fabric, of course.”

“Of course.” It struck Hildie then. There was no room for her. “Where do I sleep?”

“On the living room sofa.” Mama walked past her. She paused at the back door to the kitchen. “Life doesn’t stand still, you know. Now that you have your own life, there’s no reason we can’t spread out a little and enjoy the extra space ourselves, is there? There’s no law against your sisters being as comfortable as you are in that grand brick building you wrote about.” The door slammed behind her.

Hildemara wished she had stayed in Oakland. Mama had managed to make her feel small and mean-spirited. “It’s lovely, Cloe.” She fought tears. “You did a beautiful job on those quilts.” Unlike the old one Hildemara had used, these covered the entire bed. Cloe and Rikki wouldn’t have to scrunch up to keep their feet warm. “Where’s

Papa?"

"Helping the Musashi boys. Their pump broke down again."

Gathering her courage, Hildie went into the living room and sat on the lumpy old sofa. Everything looked the same, but she saw it through the eyes of her bacteriology class. Everywhere she looked, Hildie saw places where colonies could flourish: a food stain on the sofa; scuffed woodwork; sandy grit tracked in from field and barn, undoubtedly rich with manure; linoleum peeling off in one corner of the kitchen; stacks of newspapers; the splattered, sun-bleached kitchen curtains; the cat sleeping in the middle of the kitchen table, where everyone ate.

If there was one thing Hildie had learned in the past few months, it was what people didn't know could hurt them.

Papa came in through the front door. "I saw Mama drive in." Hildie ran to him, hugging him tight. "Hildemara Rose." His voice rasped with emotion. "All grown-up." He smelled of horse manure, engine grease, dust, and healthy perspiration. Hildie cried at the pleasure of seeing his smiling face. "I've got to get back to work, but I wanted to welcome you home."

"I'll go with you." Hildie followed him across the street, waving hello to the Musashi girls working in the field. While Papa worked on the pump, she told him about her classes, patients, doctors, the girls.

He laughed over Boots's prank with John Bones. "You sound happy, Hildemara."

"Happier than I've ever been, Papa. I'm where God wants me."

"I'll be done here in a while. Why don't you go see about helping your mother?"

Mama brushed off her offer. "Just let me do it myself. I can get things done a lot faster."

Cloe had to study. Rikki had gone off somewhere to draw another picture. Bernie was in town with Elizabeth. Hildie sat on the sofa and read one of the old movie magazines Cloe collected. Several pages had been torn out. Hildie tossed it aside and looked at another. Same thing. Gathering up the old magazines, she took them out to the burn pile in the pit Bernie had dug last year. Cats wandered everywhere. Did they still live on mice in the barn? Or did Mama feed them excess milk from the cow she'd added to the menagerie?

Hildie went back inside to escape the heat. She missed the cool sea air that blew in across San Francisco Bay. She felt uncomfortable sitting in the living room while Mama worked in the kitchen, back

rigid, hands flying about her tasks. Hildie didn't know what to say. Silence and inactivity grated on her nerves. "I can set the table, can't I?"

"Please!"

Hildie opened the cabinet and took out the dinner plates. "This plate should be thrown away."

"Why? What's wrong with it?"

"It has a crack."

"So what?"

"Cracks are breeding grounds for germs, Mama."

"Put it back in the cabinet if it's not good enough for you."

Angry, Hildie took the plate out the back door and threw it into the garbage hole.

When she came back inside, Mama glared at her. "Are you happy now, Hildemara?"

"At least no one will get sick."

"We've been eating off that plate for ten years and no one's been sick yet!"

Bernie came home and hugged Hildemara. "Not staying for dinner, Mama. I'm taking Elizabeth to the movie." He leaned in toward Hildie. "Want to come with us?"

She was sorely tempted. "I'm only here for a couple days, Bernie. I'd like to spend it with the whole family. Tell Elizabeth I said hi. Maybe next time."

Everyone talked through dinner, except Mama. Cloe talked enough for two people and Rikki wanted to know about nurses' training. Hildie told them about the capping ceremony and her new uniform. She didn't say anything about being Lady with the Lamp or top of her class. She hoped Mama would say something, but she didn't.

She lay awake most of the night, staring at the ceiling. When she finally dozed off, Mama came into the kitchen and lit a lamp, keeping the wick low as she moved around on tiptoes, filling the coffeepot, making rolls, beating eggs. Papa came in, pulling up his suspenders. They whispered in German. Hildemara kept her eyes closed, pretending to be asleep. As soon as they both finished breakfast, they went out to do chores. Nice that Mama let Cloe and Rikka sleep in. Hildie had never enjoyed that privilege.

Throwing on her clothes, Hildie started a fire in the woodstove and filled a big pot with water. She ate a roll and drank coffee while

she waited for the water to boil. Filling a pail with hot water, she took a bar of soap and a rag, got down on her hands and knees, and started scrubbing the linoleum.

"What do you think you're doing?" Mama stood behind her, a milk bucket in her hand.

"Helping, I hope." Hildie wrung brownish water from the rag. She'd have to scrub for a week to get this floor clean. She cringed at the thought of how many germs had been tracked in on Papa's work boots.

Mama sloshed milk as she slammed the bucket on the table. "We spent two days cleaning this house for your visit! I'm sorry it's not good enough for you!"

Hildie didn't know whether to apologize or thank her and decided neither would do any good.

"Is this what you learn in nurses' training? How to scrub floors?"

Scalded by Mama's scorn, Hildie sat back on her heels. "And bedpans, Mama. Don't forget about that."

"Get off your hands and knees!"

Hildie got up, grabbed the pail of filthy water, and went out the back door. She slammed the screen door behind her and threw the water over Mama's flower bed. Tossing the bucket aside, she went for a walk, a long walk down to Grand Junction, where she sat and watched the mesmerizing flow of water. How was it possible to love Mama and hate her at the same time?

When she went back, the house was empty. She found Papa in the barn sharpening a hoe. The scream of metal against stone matched Hildie's feelings. When he saw her, he stopped. "You didn't go to the movie with Mama and the girls."

"I wasn't invited."

He shook his head and set the hoe aside. "They wanted you to go."

"How would I know that, Papa?"

He frowned. "I'm sorry no one came to your capping ceremony, Hildemara. We'll come to your graduation."

Old Dash rose and barked as Mama's car turned in to the drive. Bernie sat behind the wheel, Cloe and Rikki shrieking with laughter as they pulled in. Everyone piled out. Even Mama had a smile on her face until she saw Hildie sitting on a bale of hay in the barn. "Where on earth did you go?"

"To Grand Junction."

“You missed a good show.” She headed for the house.

“I would’ve come if I’d been asked!”

“You would’ve been asked if you’d stayed at home.”

Papa let out his breath and shook his head.

Hildemara headed for the house. She had tidied up Cloe and Rikka’s bedroom earlier. When Hildie came in the back door, she lifted the hem of one of the quilts. “I made the bed with square corners. This is how we do it at the hospital. Everything stays tucked in this way. Looks nice and neat, doesn’t it?”

Rikki threw herself onto her bed and lounged with her arms behind her head. “Mama thinks you’re too high and mighty for us now.”

“Is that what she said?”

“She said you wouldn’t put a cracked plate on the table. She said you threw away one of her prettiest plates just because you didn’t think it was good enough for you to eat off of it.”

“I wouldn’t want anyone in the family eating off a cracked plate. Cracks are breeding grounds for germs.”

“What are germs, anyway?” Rikki shrugged.

“They’re living organisms so small you can’t see them, but they’re big enough to make you very, very sick. I’ve seen patients suffering with diarrhea, vomiting, fever, and chills. . . .”

“Be quiet!” Cloe hissed. “You’ve hurt Mama’s feelings enough.”

“And it never occurred to anyone that my feelings might be hurt when no one bothered to come to my capping ceremony?”

“It’s not like a graduation!”

“It was important to me.”

“You’ve done nothing but pick since you got home.”

“What are you talking about, Cloe?”

“Last night at dinner, you picked on Mama’s canning!”

There had been mold growing on the top of the quince jelly. When Hildie didn’t touch it, Mama wanted to know why it wasn’t her favorite anymore. Hildie told her. Mama had scraped it off and plunked it down on the table. “There. How’s that, Miss Nightingale?”

Hildie wanted to explain. “You’ve never seen people sick with food poisoning.”

Cloe glared. “As if Mama’s cooking would make anyone sick!”

Mama appeared in the doorway. “What are you two arguing about?”

“Nothing,” Hildie and Cloe said in unison.

“Well, keep *nothing* to yourselves!” She glared at Hildemara and went out the back door with a basket of laundry. Hildemara knew she had heard everything.

Hildie hardly spoke the rest of the time at home. She went to church with the family and sat with Elizabeth and Bernie. She walked home with Papa.

“You seem to have a lot on your mind, Hildemara.”

“Too much to talk about.”

“I know how that is.”

Mama drove Hildemara to the bus station. Hildie felt edgy with guilt. “I’m sorry, Mama. I didn’t mean to insult your cooking or your housekeeping or—”

“I’m sorry; I’m sorry; I’m sorry.” Mama put her foot down harder on the gas pedal.

Hildemara almost said she was sorry again, but bit her lip. “Old habits are hard to break.”

Mama let up on the gas. “The world is dirty, Hildemara Rose. It’s never going to be as clean and neat as you want it to be. You’ll have to find a way to live with that.”

Hildie sat up straight, blinking back tears, staring out the window as the vineyards and orchards flew by. She sat within two feet of her mother and felt a million miles between them.

Mama parked behind the bus station. She kept her hands on the steering wheel, the car idling roughly. “Will you be home for Easter?”

“Would you like me to come home?”

“What do you think?”

Hildie thought Mama would like it a whole lot better if she stayed in Oakland.

# Hoofstuk 29

## 1936

Die sesmaandeproeftydperk was uitmergelend en hartverskeurend. Keely Sullivan is uitgeskop toe mevrou Kaufman haar op ’n volgende nagtelike afspraak betrap het. Charmain Fortier het ontdek dat sy flou word as sy bloed sien. Tillie Rapp het besluit om huis toe te gaan en met haar kêrel te trou. Teen die tyd dat die studente hulle kappies ontvang, het daar net 15 van die 22 meisies oorgebly wat ’n semester gelede met sulke hoë verwagtings daar aangekom het. Mevrou Kaufman kom Hildemara inlig dat sy die prosessie as die Dame met die Lamp, Florence Nightingale, die moeder van verpleging, sal lei.

“Ek het geweet dit gaan jy wees, Flo!” Boots maak seker dat die wit kappie netjies sit en help Hildemara met die veelbegeerde, rooigevoerde vlootblou mantel met die SMH-kenteken op die mandarynkraag. “Ek’s trots op jou!” Sy soen haar op die wang. “Hou daardie lantern hoog.”

Die ander leerlingverpleegsters se vriende en familie sit in die gehoor. “Waar is jou ouers?” Boots kyk rond. “Ek wil daai aantreklike broer van jou ontmoet.”

“Hulle kon dit nie maak nie.”

Almal het ’n handige verskoning gehad. Mamma het gesê dit kos te veel vir die hele gesin om met die trein te kom. Pappa het te veel werk om van die plaas af weg te gaan. Mamma is besig met voorbereidings vir die somerkamp. Haar susters stel nie juis belang nie, en Bernie en Elizabeth is besig om hulle troue te reël. Hierdie seremonie is darem mos nie soos ’n gradeplegtigheid nie? Dis net die einde van haar proeftydperk, dan nie? Niks wat saak maak nie. Nie vir hulle nie, in elk geval.

Cloe skryf.

> *Die mense wil weet wanneer jy huis toe kom. Ons mis jou. Ons het jou Kersfees laas gesien.*

Hildemara skryf terug.

*Niemand het my genoeg gemis om na my kappie-seremonie toe te kom nie …*

Pappa skryf ’n kort briefie.

*Jou woorde maak seer, Hildemara. Oordeel jy ons regtig so hard? Mamma werk hard. Ek kan nie die plaas los nie. Kom huis toe wanneer jy kan. Ons mis jou.*
*Liefde, Pappa*

Dis merendeels uit skuldgevoel dat Hildemara uiteindelik vir ’n naweek huis toe gaan. Die laaste persoon wat sy met haar aankoms op die stasie in Murietta verwag het, is Mamma. Sy maak ’n boek toe en staan op toe Hildie met die trappies afkom. “Nou toe, hier is die Dame met die Lamp.”

Is Mamma smalend of neerbuigend? “Dit was ’n eer om eerste in my klas te staan, Mamma.” Hildie dra haar tas na die motor toe sonder om terug te kyk. Nadat sy die tas op die agtersitplek gegooi het, klim sy voor in. Sy byt op haar tande en belowe haarself dat sy nie ’n verdere woord gaan sê nie. Die woede en seer wat in haar opborrel, dreig om oor te kook en die kort tydjie saam met haar gesin te bederf.

Mamma klim in, skakel die enjin aan en hulle ry in doodse stilte huis toe. Dis Hildie wat die stilte verbreek toe hulle by die oprit indraai. “Ek sien julle het ’n nuwe trekker.” Mamma parkeer, die trekkie om haar mond die enigste teken dat sy gehoor het. Hildie klim uit, neem haar tas en klap die deur toe. Op pad na die agterdeur sien sy ander dinge wat sy nooit tevore raak gesien het nie. Die huis het verf nodig. Die skeur in die gaasdeur is langer en as’t ware ’n ope uitnodiging vir vlieë. Die dak oor die slaapstoep is slordig reggemaak.

Cloe gooi die deur oop en kom uitgestorm. “Wag totdat jy ons kamer sien!” Die stapelbed is vervang met twee enkelbeddens met kleurvolle kwilte, en daar is ’n ingeboude laaikas tussen hulle aangebring. Bo-op staan ’n blink, koper keroseenlamp. Hildie het so gewoond geraak aan elektriese ligte dat sy vergeet het die stoep is nooit bedraad nie. “Wat dink jy? Is dit nie mooi nie?”

Ná ’n paar maande in die statige Farrelly Hall en die gepoleerde gange van die hospitaal, merk Hildemara die ongeverfde, onafgewerkte mure, die aangepakte houtwerk, die sanderige vloer. Sy soek na iets om te sê. “Wie het die kwilte gemaak?”

“Ek het. Mamma het natuurlik die materiaal gekoop.”

“Natuurlik.” Dan tref dit Hildie. Daar is nie plek vir haar nie. “Waar

gaan ek slaap?”

“Op die bank in die woonkamer.” Mamma loop verby haar. Sy gaan staan by die agterdeur. “Die lewe staan nie stil nie, jy weet. Noudat jy jou eie lewe het, is daar seker geen rede waarom ons die ekstra spasie nie self kan geniet nie. Daar is geen wet wat sê dat jou susters nie net so gemaklik soos jy mag wees in daardie deftige baksteengebou waarvan jy skryf nie.” Die deur klap agter haar toe.

Hildemara wens sy het in Oakland gebly. Mamma het daarin geslaag om haar klein en gemeen te laat voel. “Dis lieflik, Cloe.” Sy baklei teen haar trane. “Jy het jouself met hierdie kwilte oortref.” Anders as die oue wat Hildemara gehad het, is die nuwes groot genoeg om die hele bed te bedek. Cloe en Rikki hoef nie hulle bene op te trek om hulle tone warm te hou nie. “Waar’s Pappa?”

“Hy het die Musashi-seuns gaan help. Hulle pomp het weer gebreek.”

Hildie skraap haar moed bymekaar en gaan sit op die bulterige bank in die woonkamer. Alles lyk dieselfde, maar sy sien dit deur die oë van ’n bakteriologie-student. Orals waar sy kyk, sien Hildemara plekke waar bakterieë kan floreer: ’n kosvlek op die bank; onafgewerkte houtwerk; sanderigheid op die vloer wat uit die land en skuur ingetrap is, ongetwyfeld ryk aan dieremis; die linoleum wat in die een hoek van die kombuis besig is om op te krul; stapels koerante; die oliebespatte, songebleikte kombuisgordyne; die kat wat in die middel van die kombuistafel lê en slaap waar almal eet.

As daar een ding is wat Hildie die afgelope paar maande geleer het, is dit dat wat mense nie weet nie, hulle kan siekmaak.

Pappa verskyn in die voordeur. “Ek het Mamma sien inry.” Hildie hardloop na hom toe en gooi haar arms om sy lyf. “Hildemara Rose.” Sy stem is skor van emosie. “Jy het grootgeword, my kind.” Hy ruik na perdemis, enjinghries, stof en gesonde sweet. Hildie huil toe sy in sy glimlaggende gesig opkyk. “Ek moet weer gaan werk, maar ek wou jou terugverwelkom.”

“Ek sal saam met Pappa gaan.” Hildie volg hom oor die straat en waai vir die Musashi-dogters waar hulle in die land besig is. Terwyl Pappa aan die pomp werk, vertel sy hom van haar klasse, pasiënte, dokters, die meisies.

Hy lag oor Boots se poets met John Bones. “Jy klink gelukkig, Hildemara.”

“Gelukkiger as wat ek al ooit was, Pappa. Ek is waar die Here my wil hê.”

“Ek gaan oor ’n rukkie klaar wees. Gaan hoor jy solank of jy nie jou ma kan help nie.”

Mamma wys haar aanbod van die hand. “Los, ek sal. Ek kry dinge baie vinniger gedoen.”

Cloe moet leer. Rikki het iewers heen verdwyn om te teken. Bernie is by Elizabeth in die dorp. Hildie gaan sit op die bank en lees een van die ou filmtydskrifte wat Cloe bymekaarmaak. ’n Hele paar bladsye is uitgeskeur. Hildie gooi dit eenkant toe en kyk na een van die ander. Nes die vorige. Nadat sy die ou tydskrifte opgetel het, neem sy hulle na die brandhoop in die put wat Bernie verlede jaar gegrawe het. Daar is oral rondloperkatte. Lewe hulle steeds van die muise in die skuur? Of gee Mamma hulle van die ekstra melk van die koei wat sy gekoop het?

Hildie gaan weer binnetoe om uit die hitte te kom. Sy mis die koel seelug wat oor die baai in San Francisco waai. Dit laat haar ongemaklik voel om in die woonkamer te sit terwyl Mamma met ’n regop rug en raakvathande in die kombuis werk. Hildie weet nie wat om te sê nie. Die stilte en passiwiteit werk op haar senuwees. “Ek kan seker tafel dek.”

“Asseblief!”

Hildie maak die kas oop en haal die borde uit. “Hierdie bord moet eintlik weggegooi word.”

“Hoekom? Wat’s fout daarmee?”

“Hy is gekraak.”

“En?”

“Krake is ’n broeiplek vir kieme, Mamma.”

“Nou bêre dit as dit nie goed genoeg is vir jou nie.”

Hildie neem die bord verergd en gaan gooi dit in die vullisgat agter die huis.

Toe sy terugkom, gluur Mamma haar aan. “Is jy nou gelukkig?”

“Ten minste sal niemand siek word nie.”

“Ons eet al die laaste tien jaar uit daardie bord en nog niemand het siek geword nie!”

Bernie kom in en omhels Hildemara. “Ek bly nie vir ete nie, Mamma. Ek neem Elizabeth fliek toe.” Hy leun oor na Hildie. “Wil jy saamkom?”

Die versoeking is groot. “Ek is net vir ’n paar dae hier, Bernie. Ek wil dit graag met die hele gesin deurbring. Sê vir Elizabeth ek stuur groete. Dalk volgende keer.”

Aan tafel gesels almal behalwe Mamma. Cloe praat genoeg vir twee

mense en Rikki wil hoor van haar verpleegopleiding. Hildie vertel hulle van die kappie-seremonie en haar nuwe uniform. Sy sê nie dat sy Dame met die Lamp was of eerste in haar klas gestaan het nie. Sy hoop tevergeefs dat Mamma iets sal sê.

Sy lê die grootste deel van die nag wakker en staar na die plafon. Toe sy uiteindelik insluimer, kom Mamma kombuis toe en steek 'n lamp aan en beweeg op haar tone terwyl sy die koffiepot vol maak, rolletjies maak, eiers klits. Pappa kom in, trek sy kruisbande op. Hulle fluister in Duits. Hildemara hou haar oë toe en maak asof sy slaap. Toe hulle klaar geëet het, gaan hulle uit om te gaan werk. Gaaf van Mamma om Cloe en Rikka te laat inlê. Hildie het nooit die voorreg geniet nie.

Nadat sy aangetrek het, maak Hildie vuur in die houtstoof en sit 'n groot pot water op die plaat. Sy eet 'n rolletjie en drink koffie terwyl sy wag dat die water kook. Nadat sy 'n emmer vol water gemaak het, gaan haal sy 'n stuk seep en 'n lap en gaan staan hande-viervoet om die linoleumvloer te skrop.

"Wat dink jy doen jy?" Mamma staan agter haar, 'n melkemmer in haar hand.

"Ek probeer help." Hildie wring die bruinerige water uit die lappie. Sy sal 'n week lank moet skrop om hierdie vloer skoon te kry. Sy krimp by die idee aan hoeveel kieme deur Pappa se werkstewels ingedra is.

Mamma stort van die melk toe sy die emmer op die tafel neerplak. "Ons het twee dae lank skoongemaak voordat jy hier aangekom het! Ek's jammer as dit nie goed genoeg is vir jou nie!"

Hildie weet nie of sy moet om verskoning vra of dankie sê nie, en besluit dat nie een van die twee sal deug nie.

"Is dit wat hulle jou by die hospitaal geleer het? Hoe om vloere te skrop?"

Seergemaak deur Mamma se woorde, sit Hildie op haar hakke. "En bedpanne, Mamma. Moenie daarvan vergeet nie."

"Staan tog net op!"

Hildie staan op, gryp die emmer vuil water en gaan by die agterdeur uit. Sy klap die gaasdeur agter haar toe en gooi die water oor Mamma se blombedding. Dan gooi sy die emmer eenkant neer en gaan stap, ver tot by die Grand Junction waar sy na die hipnotiese water kyk. Hoe is dit moontlik om Mamma terselfdertyd lief te hê en te haat?

Toe sy teruggaan, is die huis leeg. Sy kry Pappa waar hy in die skuur besig is om 'n skoffelpik skerp te maak. Die geskree van metaal

teen steen ewenaar dit wat in Hildemara se gemoed aangaan. Toe hy haar sien, hou hy op. “Jy het nie saam met Mamma en die ander twee gaan fliek nie.”

“Ek is nie genooi nie.”

Hy skud sy kop en sit die skoffelpik eenkant neer. “Hulle wou hê jy moes saamgaan.”

“Hoe moes ek dit weet, Pappa?”

Hy frons. “Ek’s jammer dat niemand na jou kappie-seremonie toe gekom het nie, Hildemara. Ons sal by jou gradeplegtigheid wees.”

Ou Dash staan op en blaf toe Mamma se motor by die oprit indraai. Bernie sit agter die stuur en Cloe en Rikki skree van die lag toe hulle intrek. Almal peul uit. Selfs Mamma glimlag totdat sy Hildemara op ’n hooibaal in die skuur sien sit. “Waarheen het jy verdwyn?”

“Ek was by die Grand Junction.”

“Jy het ’n goeie fliek gemis.” Sy loop in die rigting van die huis.

“Ek sou gekom het as iemand my gevra het!”

“Iemand sou jou gevra het as jy by die huis was.”

Pappa laat sy asem uit en skud sy kop.

Hildemara loop huis toe. Sy het Cloe en Rikka se kamer vroeër opgeruim. Toe Hildie by die agterdeur inkom, lig sy die soom van een van die kwilte. “Ek het die bed met reguit hoeke opgemaak. Dis hoe ons dit in die hospitaal doen. Alles bly mooi ingesteek. Dink jy nie dit lyk mooi netjies nie?”

Rikki gooi haarself op die bed en lê met haar hande agter haar kop. “Mamma dink jy’s nou te hooghartig vir ons.”

“Is dit wat sy gesê het?”

“Sy sê jy wou nie ’n gekraakte bord op die tafel sit nie. Sy sê jy het een van haar mooiste borde weggegooi omdat jy nie gedink het dis goed genoeg vir jou om uit te eet nie.”

“Ek sou nie wou hê enigiemand moes uit ’n gekraakte bord eet nie. Kieme floreer in krake.”

“Wat is kieme nou so danig?” Rikki trek haar skouers op.

“Hulle is lewende organismes wat so klein is dat jy hulle nie kan sien nie, maar hulle is groot genoeg om jou baie, baie siek te maak. Ek het pasiënte aan diarree, braking, koors en kouekoors sien ly ... ”

“Bly stil!” sis Cloe. “Jy het Mamma se gevoelens seer genoeg gemaak.”

“En dit het nooit by iemand opgekom dat my gevoelens seergemaak sou wees toe niemand die moeite gedoen het om by my kappie-seremonie te wees nie?”

“Dis nie soos ’n gradeplegtigheid nie!”

“Dit was vir my belangrik.”

“Jy doen ook niks anders as kritiseer vandat jy by die huis gekom het nie.”

“Waarvan praat jy, Cloe?”

“Gisteraand aan tafel het jy Mamma se konfyt gekritiseer!”

Daar was muf bo-op die kweperjellie. Toe Hildie nie daaraan geraak het nie, wou Mamma weet hoekom dit nie meer haar gunsteling was nie. Hildie het haar vertel. Mamma het dit afgekrap en dit op die tafel neergeplak. “Daarso. Is dit beter, juffrou Nightingale?”

Hildie wil verduidelik. “Julle het nog nooit mense met voedselvergiftiging gesien nie.”

Cloe gluur haar aan. “Asof Mamma se kos enigiemand sal siek maak!”

Mamma verskyn in die deur. “Waaroor stry julle?”

“Niks nie,” se Hildie en Cloe gelyk.

“Nou hou julle *niks* vir julleself!” Sy gee Hildemara ’n vuil kyk en neem die wasgoed buitentoe. Hildemara weet dat sy alles gehoor het.

Hildie praat skaars die res van die tyd by die huis. Sy gaan saam met die gesin kerk toe en sit by Elizabeth en Bernie. Sy loop saam met Pappa huis toe.

“Dit lyk asof jy baie diep dink, Hildemara.”

“Te diep om oor te praat.”

“Ek weet hoe dit is.”

Mamma neem Hildemara busstasie toe. Hildie voel skuldig. “Ek’s jammer, Mamma. Ek het nie probeer om Mamma se kos of huishouding of – ”

“Ek’s jammer; ek’s jammer; ek’s jammer.” Mamma trap die brandstofpedaal dieper in.

Hildemara sê amper weer dat sy jammer is, maar byt op haar tong. “Ou gewoontes word nie maklik gebreek nie.”

Mamma lig haar voet effens van die pedaal. “Die wêreld is vuil, Hildemara Rose. Dit gaan nooit so skoon en netjies wees as wat jy wil hê nie. Jy sal op ’n manier daarmee moet vrede maak.”

Hildie sit regop en baklei teen die trane terwyl sy deur die vensters na die wingerde en boorde kyk. Sy sit minder as ’n meter van haar ma af, maar dit voel of daar miljoene myle tussen hulle is.

Mamma parkeer agter die busstasie. Sy hou haar hande op die stuurwiel en die motor luier. “Gaan jy huis toe kom vir Paasfees?”

“Wil Mamma hê ek moet kom?”

genooi om te kom. Sy het net van Cloe en Bernie en Elizabeth gehoor; hulle drie is van plan om met Bernie se nuwe motor te kom.

Daardie middag vaar Hildie en haar klasmaats die eetkamer in en begin tafels uitdra en stoele in rye pak. Hulle leen potplante en varings en daar word 'n tydelike verhoog vir die plegtigheid opgestel.

"Haai!" roep een van die meisies toe sy instorm om te help opstel. "Julle sal nooit raai wie vanaand se spreker is nie."

"Wie?"

"Dok Bria!"

"Gou!" sê Hildie in gemaakte afgryse. "Iemand gaan haal vir John Bones en installeer die wekker!" Die meisies lag.

"Ek hoor hom al," sê een van die ander en plaas haar hand oor haar hart. "Aa, dames, dit is my groot voorreg om in my hoogste retoriek uitdrukking te gee aan al die prosaïese gemeenplase van my professionele hoogdrawendheid, kompleet met absurde proporsies van welgevallige postulasies."

Die vertrek dreun van hulle gelag.

Mevrou Kaufman verskyn in die deur. "Dames, asseblief, hou julle in. Daar is ander studente wat leer."

Toe dit tyd word om te gaan aantrek, verklee Hildie in haar wit sykouse en skoene, haar nuwe wit uniform en kappie met sy goue speldjie. Nadat sy die mantel oor haar skouers gehang het, maak sy die mandarynkraag vas. Dan staan sy senuweeagtig in die gepoleerde gang buitekant die eetsaal wat nou deur kandelare aan weerskante van die verhoog verlig word. Toe sy haar klas inlei, sien sy eerste vir Boots. Dan vir Bernie en Elizabeth en Cloe aan die oorkant van die paadjie. Haar oë knip verras toe sy Pappa en toe Mamma en Rikki aan hulle ander kant sien staan.

Mevrou Kaufman, haar oë blink van die trane, oorhandig plakette met Florence Nightingale se gelofte wat Hildemara saam met haar klasmaats opsê. Sy ontvang haar sertifikaat en nog 'n goue speld.

Die ligte word aangeskakel en applous breek uit. Rikki vleg deur die mense tot by Hildie. "Jy lyk so mooi in wit! Jy moet vir my kom sit. Jy lyk presies soos wat ek my Florence Nightingale voorstel. Al wat jy nodig het, is 'n lamp."

Bernie staan met sy arm om Elizabeth. "Jy lyk asof jy hier hoort."

En toe staan Mamma voor haar, Pappa reg agter haar. Hy glimlag breed, sy hande op Mamma se skouers. Het hy haar vorentoe gestoot? "Ons is trots op jou, Hildemara. Jy het dit gedoen."

Mamma kyk net na haar. Sy sê nie 'n woord nie. Hildie sien dat sy

sluk asof haar woorde wil kom, maar nie kan nie. Toe sy haar hand oplig, gryp Hildie dit vas. Sy kan ook nie praat nie, en dit kos al haar selfbeheersing om nie te huil nie.

"Sy's ongelooflik!" Boots verskyn en trek Hildie in nog 'n omhelsing vas. "Beste in die klas." Hildie stel almal voor.

"Kom jy 'n bietjie huis toe?" vra Mamma.

Hildie skud haar kop, verras dat sy vra. "Nee. Ek het 'n aanstelling by die Merritt gekry. Ek is oormôre weer aan diens."

"So gou?" Pappa lyk teleurgesteld. "Ek en Mamma het gedink jy sal vir ten minste 'n paar weke by die huis wees."

"Ek sal vir 'n rukkie nie kan wegkom nie, Pappa. Ek is dankbaar dat ek so gou al 'n werk het. Ek het hierdie jaar twaalf dollar 'n maand gemaak, en ek moet Cloe nog vir die twee uniforms betaal."

"Een aan die bas, een in die was," glimlag Cloe kopskuddend.

"En ek moet huur betaal. Boots het 'n klein huisie 'n paar blokke van die hospitaal af gekry. Ons deel die kostes."

Mamma sê niks, nie 'n woord nie. Sy praat eers toe hulle klaar versnaperings geniet het en die gesels begin afneem. Rondom hulle maak die mense aanstaltes vir 'n aandjie uit. "Dit word laat." Mamma kyk op na Pappa. "Ons moet in die pad val."

Hildie baklei teen haar trane. "Ek's bly julle het gekom."

"Ons sou dit vir niks in die wêreld misgeloop het nie." Pappa gee haar 'n stywe drukkie. "Onthou om te bid en jou Bybel te lees." Hy klop haar op die rug en laat haar gaan.

"Ek sal, Pappa." Sy vou haar arms om Mamma en gee haar 'n drukkie. "Dankie dat julle gekom het. Dit het baie vir my beteken." Sy voel Mamma se hand op haar rug voordat sy haar uit Hildemara se omhelsing losmaak.

"Jy het dit gedoen, Hildemara Rose." Haar glimlag lyk 'n bietjie hartseer. "Ek hoop dat hierdie lewe wat jy gekies het, jou gelukkig maak."

Hildie leun vorentoe en soen Mamma op die wang. "Ek gaan dit seker nou binnekort uitvind."

* * *

*Liewe Rosie*

*Hildemara Rose is nou 'n gekwalifiseerde verpleegster. Sy was die beste student in haar klas en het die voorreg gehad om die prosessie te lei. En in haar wit uniform en blou mantel sy het inderdaad soos Florence Nightingale gelyk. My dogter het so regop en fier gestaan! Ek*

*kon haar op 'n slagveld met haar lamp sien staan om vir die gewondes hoop te bring.*

*Sy is nie meer my tingerige kind nie. My dogter ken haar plek in die wêreld. Ek is so trots op haar, Rosie. Die aand sou volmaak gewees het as dit nie vir die spreker was nie, 'n langdradige dokter wat nie van die podium wou afklim nie. Ek het 'n vreeslike hoofpyn gehad en dit was moeilik om te konsentreer op wat hy te sê gehad het. En toe het die samedromming van mense die pyn erger gemaak.*

*Ek wou vir Hildemara sê hoe trots sy my gemaak het, maar ek kon nie die woorde uitkry nie. Niclas het namens ons albei gepraat. Ek het gevra of sy huis toe kom in die hoop dat ek die geleentheid sou hê om met haar te gesels, maar sy is alreeds deur die Merritt-hospitaal aangestel. Teen die tyd dat jy hierdie brief kry, sal sy al geruime tyd in diens wees. Nie net dit nie. Sy en haar vriendin, Jasia Boutacoff, gaan saam in 'n huis bly. Sy is nou 'n vrou met 'n lewe van haar eie.*

* * *

'n Week nadat sy by die Merritt se verpleegpersoneel aangesluit het, neem Hildemara haar intrek by Boots. Die huis is nie ver van die hospitaal af nie en sy loop elke dag werk toe. Die plek voel soos 'n paleis ná die klein koshuiskamer, en stil na die rusteloosheid van die slaapstoep wat sy met dosyne verpleegsters gedeel het. Die huis het egter 'n paar nadele: 'n groot erf wat versorging nodig het en 'n groot, vrugdraende suurlemoenboom. Meneer Holmes, hulle buurman, sê die vorige huurder het spykers in die bas ingekap in die hoop om die boom dood te maak. "Dit moes die boom 'n hupstoot van een of ander aard gegee het!" Hildie tel elke week sakke suurlemoene op en gaan gee hulle by die hospitaalkombuis in.

"Ons moet iets aan die erf doen," sug Hildie. "Ons huis gaan die slegste in die buurt lyk."

"Wie gee om? Dis die eienaar se probleem, nie ons s'n nie. Hy het gesê hy sal dit kom doen wanneer hy tyd het."

Die eienaar kom net wanneer hy sy huur kom haal, en teen daardie tyd het Hildie en Boots ontdek dat die dak lek en die kombuiswasbak aanhoudend verstop is. Meneer Dawson sê hy sal iemand stuur om dit te kom regmaak.

"Die perde gaan horings kry voordat hy dit gaan kom regmaak." Boots vra 'n vriend om dit te kom doen en stuur die rekening vir die

eienaar. Toe hy nie betaal nie, trek sy dit van die volgende maand se huur af. Toe meneer Dawson kla, ontmoet hy en Boots mekaar op die grasperk.

Die bure kom uit om te luister. Boots roep meneer Holmes as getuie dat meneer Dawson ingestem het dat sy ’n deel van die huur vir herstelwerk kan aftrek. Toe sy inkom, klap sy haar hande asof om die man af te stof. Hildie lag. “Jy herinner my aan Mamma!”

Uiteindelik, erg verleë oor die toestand van die voortuin, gaan hoor Hildie by meneer Holmes of sy nie sy grassnyer en tuinskêr kan leen nie. Sy onthou hoe min Pappa gedink het van mense wat “hulle grond laat gaan”, en wil nie ’n seer oog in die woonbuurt wees nie.

“Jammer.” Meneer Holmes skud sy kop. “Ek leen nie my gereedskap uit nie, juffrou Waltert. Ek het op die harde manier geleer dat mense dit nie terugbring nie.”

“Ek sou ’n grassnyer en skêr gekoop het as ek kon, maar ek het nie die geld nie.”

“Wat doen jy vir ’n lewe?”

“Ons is albei verpleegsters by die Merritt.”

Hy tuur oor die heining na hulle erf, vryf oor sy ken en skud sy kop. “Is nogal ’n gemors. Sê jou wat. Ek het ’n ou grassnyer onder die huis. Ek sal die lemme skerp maak en haar bietjie olie, dan kan julle haar kry. Julle kan my vrou se ou skêr sommer ook vat. Dis duidelik dat hierdie plek van julle werk nodig het. Hoeveel vra Dawson julle per maand?” Toe Hildie vir hom sê, fluit hy sag. “Geen wonder julle het niks oor nie.”

Die volgende Saterdag bring meneer Holmes die grassnyer en skêr. “Vlymskerp en so goed soos nuut.”

’n Uur later sit Hildie op die stoeptrappies en rus. Meneer Holmes loer oor die heining en vra hoe die grassnyer loop. “Hy werk goed, meneer Holmes, maar ek moes eintlik gevra het of u ’n sekel het.” Hildie vee die sweet van haar voorkop af.

Hy lag. “Dit lyk beter as vroeër.”

“Dankie vir die grassnyer en skêr, meneer Holmes. Ek sal gereeld ’n mandjie suurlemoene oorstuur.”

“Noem my, George. En wat die suurlemoene betref, ek pluk alreeds dié aan die takke wat oor my heining hang.”

## Chapter 32

**1939**

*Germany Invades Poland*

Hildemara read the headline over morning coffee and a plate of scrambled eggs. Boots shuffled in, wearing her slippers and robe, still bleary-eyed from her date the night before.

"Oh, my head." Boots groaned, sliding cautiously onto a chair across the table. "I don't even know what time I got in last night."

"After two in the morning."

"No wonder I feel like a truck ran over me."

Hildie folded the paper back to read the second-page continuation. "Have you seen this?"

Boots rubbed her temples. "Heard it on the radio last night."

Papa had worried about this kind of thing happening. German relatives had written glowing letters about the meteoric rise of Adolf Hitler and the National Socialist German Workers' Party. Papa said a man with such messianic charisma might prove to be a devil in disguise. Mama thought the Great War would end all wars in Europe. Papa said man's nature never changes.

Boots made a dismissive gesture. "I hope America stays out of it." Apparently she had other things on her mind besides what was happening in Europe. "I saw a new guy in the cafeteria yesterday." She raked her fingers through her curly black hair. "Good-looking, tall, great body, nice eyes, a smile to make a girl's knees wobble."

Hildie looked up from the paper. "Did you make a date with him?"

"Nope. He's an orderly. I only go after doctors, lawyers, and Indian chiefs. You might like him, though."

Hildie just looked at her. They'd had this discussion before. Boots accused her of becoming a social outcast. Hildie said she had enough of a social life with the nurses and her patients at work.

"Flo, you're going to become like Miss Brown."

"And what's wrong with Miss Brown?"

Boots stood, shaking her head. "Gotta get ready." She opened the bedroom door and turned back to Hildie. "I'm going out after work. Don't wait up for me."

Hildie laughed. "I never do." She had the house to herself more than she had expected, especially when it came to yard work and doing dishes. She didn't mind the quiet. When she had a day off, she

slept in, caught up on laundry, housekeeping, and yard work. She kept up correspondence with Cloe, who had moved to Los Angeles, or wrote to Mama and Papa. Mama wrote back once a month, giving a chronology of what had happened on the farm. When Hildie had Sunday off, she went to church.

Hildie was sitting in the cafeteria the next evening, finishing her supper and thinking about Boots and her comment about Miss Brown, when she felt someone looking at her. She glanced up and saw a young man standing in line, waiting for the cook to hand him his dinner. He fit Boots's description of the "new guy" she'd seen. When he smiled at her, Hildie looked down quickly. Flustered, she picked up her tray, dumped the contents, and left the cafeteria.

The next day when she came on the ward, she saw him helping lift one of her patients from bed to gurney for transporting him to surgery. He had an athletic build like Bernie. Football player? When he smiled at her again, she felt herself blush. Embarrassed, she looked away quickly and busied herself with paperwork at the nurses' station. She kept her eyes down as he went by with her patient.

As she stood in line for lunch, someone came up behind her. "I saw you on the medical ward this morning."

She glanced at him and returned her attention to the cafeteria menu. Picking up her order, she headed for a table in the far corner of the room, where she could be alone. As much as she laughed over Boots's disdain for orderlies, she knew there was an unspoken rule about nurses fraternizing with them. What was it the General had said? *"Laborers work with hands. Professionals work with hands, head, and heart."*

"Mind if I sit with you?" When Hildie just stared, openmouthed, he set his tray down and took the seat opposite hers. "Is there an unspoken rule around here that a nurse can't say more than three words to an orderly?"

Did he read minds? "No."

"One word. Hardly an improvement."

His smile did odd things to her insides. "I don't usually strike up conversations with people I don't know. I only saw you yesterday for the first time."

"That's better." He grinned, which made her heart do flips and flutters. "I'm a junior at UC Berkeley with eyes on medical school. I thought it might be a good idea to work in a hospital and get a different view on my future career."

"Good for you."

"I'm working in the psych ward for the next month."

"I hear it can be a real riot in there."

He laughed. "Good one." He was even more handsome and appealing when he laughed.

"I wasn't joking."

"Oh." He looked at her, really looked this time, and she could feel the heat coming up again, along with tingles and other feelings she had never had before that made her feel vulnerable. "Miss Waltert." He held out his hand, a big strong hand like Bernie's only without the calluses. "I'm Cale Arundel, but my friends call me Trip." When his fingers closed around hers, heat surged through her. She pulled her hand away.

"Do you like movies, Miss Waltert?"

"Who doesn't?"

"How about Friday night?"

She glanced up sharply. "Are you asking me for a date?"

"You look surprised. Yes, I'm asking you for a date."

She looked around, disturbed by his attention. She had never been asked out by a boy, let alone a man. Why would someone like Cale Arundel be interested in her? "I'm on duty."

"When are you off duty?"

"I'd have to check the schedule."

He crossed his forearms on the table and leaned forward, gazing at her with faint amusement. "Is it because I'm a lowly orderly that you hesitate?"

"I don't know you."

"I don't know you either, but I'd like the opportunity to get to know you. Hence, the invitation."

She looked at her watch. "I need to get back. Excuse me." She grabbed her tray, dumped the contents in the garbage can near the door, and left the tray on top. Her heartbeat didn't slow until she returned to the medical ward.

"What happened to you?" one of the nurses asked.

"Nothing. Why? Am I late?"

"No. You just look a little flushed and excited about something."

Cale Arundel came on her ward later that afternoon. The moment she spotted him, she grabbed a clipboard and ducked into the linen closet to check off the list of sheets, pillowcases, towels, and washcloths. One of the nurses peered in. "Someone's waiting for you

at the nurses' station."

Cale walked toward her. "I came for an aspirin."

"An aspirin?" Nurses sat, heads together, whispering and grinning at her. She glared at Cale. "You came all the way here from the psych ward to find an aspirin?"

"I didn't think you'd loan me a straitjacket."

She didn't smile. She looked pointedly at the other nurses and then back at him. Maybe he'd get the hint and stop providing grist for the gossip mill. He noticed, too, but shrugged it off. "People talk. So what?"

*So what?* It was her reputation at stake. Embarrassed, angry, she headed down the hallway. He followed. When she stopped out of sight of the other nurses, he stepped in front of her. "You look ready to shoot me, Miss Waltert."

"Why are you here?"

"Why do you think?"

"I have no idea!"

"I checked your schedule. You're off on Friday. I'd like to take you to dinner and a movie."

No one had ever asked her out, and the thought of this handsome young man, orderly or not, being interested in her seemed beyond comprehension. "I have no intention of being the brunt of someone's idea of a joke."

"Why would I joke about it?"

"No!"

"How do you know I'm not husband material unless you get to know me first?"

She blanched. "What did you say?"

"Boots said you wouldn't go out with anyone unless he was husband material."

"I'll kill her." Hildemara felt her face go hot. "And I'm supposed to believe you're looking for a wife?"

"I never gave it much thought until two days ago, at 12:15 to be exact, when you walked into the cafeteria."

Did he really think she'd believe such hogwash? "I'll put out the word, Mr. Arundel. You'll have women lined up and on their knees begging."

He leaned so close that she could smell his aftershave. "Keep it to yourself. I'm not interested in anyone else. Dinner and a movie. I promise I won't lay a finger on you, if that's what worries you." He

raised his hand in solemn vow. “I swear I’m a gentleman.”

“If you aren’t, I have a big brother who’ll beat the living tar out of you.”

He laughed. “I take that as a yes. Friday. Six o’clock sharp.” He shoved the swinging doors open and walked through. “See you then.”

“Wait a minute!”

A patient buzzer went off. She pushed the doors open, but Cale had already gone into the stairwell. Frustrated, she hurried back down the hall. She’d only make matters worse by tracking him down in the hospital.

*Boots!* She’d tell her roommate to give him a message.

“Nothing doing.” Boots shook her head. “You want to break a date, you do it yourself.”

She watched for him in the cafeteria, hoping for a chance to tell him she’d changed her mind. She didn’t see him for the next three days. She comforted herself with the fact that he didn’t have her address. He couldn’t come and pick her up if he didn’t know where she lived.

“He’s cute. And you haven’t had a date since I’ve known you.” Boots was scrambling eggs in the small kitchen. “Go out. Have fun.” She clicked her tongue and winked. “Try not to behave.”

Hildemara didn’t see Cale at all that week. On Friday, she fretted about what to do. Maybe he wouldn’t show up. But then that would be even more humiliating!

“Will you settle down, Flo? You’re jumpy as a grasshopper.”

“What was I thinking? I don’t even know the guy.”

“That’s why you go out with him. So you can get to know him. Let me know if he’s a good kisser.”

“You’re not funny, Boots!”

She laughed. “It’s so much fun teasing you.”

Hildie sat on the beige sofa she and Boots had bought secondhand and plucked at the skirt of her navy blue dress. She got up again. “This is crazy.” She saw a black Model T Ford pull up and park in front of the house. “Oh no, he’s here. I can’t do this, Boots.”

“No getting out of it now.” Boots bounced over, knelt on the couch, and peered out through the curtains. “Holy cow! Red roses! This guy is serious. And a car! And I thought he was an orderly.”

Hildie slapped her hands away from the curtain. “Will you stop? He’ll see you! He is an orderly. He’s a student at UC Berkeley majoring in medicine.” She felt a twinge of something uncomfortable watching

Boots watch him. “Why don’t *you* go out with him?”

Boots laughed. “He’s at the door, Hildie. Open up. Let him in.”

They went to Lupe’s on East Fourteenth Street. Over the next hour, Hildie found out Cale Arundel preferred the nickname Trip; he grew up in Colorado Springs; his father drove a city bus; his mother played piano for the Presbyterian church next door; he liked skiing, fishing, and hiking; and he’d spent three years at the University of Colorado in Denver. “I transferred to Berkeley because it’s one of the top universities in the country.”

Exactly what Mama had said. “Why transfer so late?”

“Didn’t have the grades to get in freshman year, and even if I had, I would’ve had to pay out-of-state tuition. Transferring senior year isn’t the smartest decision I’ve ever made. I lost some credits coming here, but I wanted UCB on my diploma, and I hope to do my internship in San Francisco.”

“Why are you called Trip?”

He laughed. “I can thank my father for that. He said I tripped over my feet until I grew into them.” He held up his hands. “Enough about me. I want to know about you.”

Hildie didn’t know what to say to make her life sound the least bit interesting. Thankfully, the waitress brought their spaghetti. Trip put his hand out to take hers. “Mind if we pray?” She put her hand in his as he said grace. He squeezed her hand lightly before letting it go. “Last thing I’ll say about myself—God matters. I go to church every Sunday. I hear you’re a praying girl. Now, it’s your turn to talk.” He stabbed his fork into his spaghetti.

Stomach fluttering, Hildie twirled spaghetti on a fork, wishing she had ordered something easier to eat. “My parents are farmers in Murietta, almonds and raisins. I have an older brother and two younger sisters. Bernie went to college in Sacramento. He’s married to my best friend, Elizabeth. My younger sister, Cloe, is going to the Otis Art Institute in Los Angeles. She intends to design costumes for the movies. Rikka, the youngest, is a talented artist, still in high school. When I graduated from high school, I came up to train at Samuel Merritt Nursing School. When the administrator asked if I’d stay, I said yes. End of story.”

Trip gave her a lopsided smile. “I doubt that.” He set his fork down and studied her.

She picked up her napkin. “Do I have spaghetti sauce on my chin?”

“No, but you have a nice chin.” He picked up his fork again. “Sorry. I like looking at you.”

No one had ever said that to her before.

Trip took her to *Drums Along the Mohawk* with Henry Fonda and Claudette Colbert. He kept his word and didn’t touch her, not even once. When the movie ended, he drove her straight back to the house, walked her to the door, said he’d had a great time, and wished her a good night.

She took the hint and retreated into the house, leaving the porch light on until he got into his car. She watched through the curtains as Trip Arundel drove away. *Well, that’s that.* She plunked down on the sofa and stared at the wall.

She had had the best time of her life, but thought she must have bored Trip to death. He couldn’t get away fast enough. Changing into flannel pajamas, she tried to read. Distracted, she went to bed and lay awake until Boots came home at three in the morning. “You don’t have to tiptoe.”

“You’re still awake?” Boots’s voice slurred slightly. “Have a good time?”

“Sounds like you did.”

Boots stood in the doorway. “A little tipsy, tha’s all. He took me dancing and then to some party. So? How did you like Trip? Nice guy, isn’t he.”

“Yes. He’s nice.” It seemed a harmless enough thing to say to her inebriated friend. In truth, she had liked him entirely too much. She had felt the loss of him when he said good night. “I don’t expect to hear from him again.”

“Too bad.” Boots waved her hand. “I’m going to hit the hay before I end up on the floor. Nigh’ night.”

Trip called the next day. “How about an ice cream at Eddy’s?”

And the evening after that. “It’s a nice evening for a walk around Lake Merritt.”

When he didn’t call on Monday, Hildemara felt the hint of heartbreak coming on. How could she have allowed herself to fall for someone so fast?

When he called the next day and asked her to dinner and another movie, she declined.

“Sunday, then. Church?”

“I don’t know my schedule yet. I may put in for extra shifts.”

Trip didn’t press.

Boots came home early. “Why are you crying? Did that guy do something . . . ?”

“No. He didn’t do anything. Nothing’s wrong.”

Boots sat on the sofa. “He hasn’t asked you out again. Is that it?”

“He did ask me out.”

Boots shook her head. “So what’s the problem?”

“I’m not going out with him again.”

“Why not? You like him. He likes you. Put two and two together and—”

“And I end up with a broken heart. Trip could have any girl he wants, Boots. He’s gorgeous. He’s going to UCB. He’s going to be a doctor. That should make even you sit up and take notice.”

Boots gave Hildie a hard push. “Next time he asks, say yes.”

Next time he asked, Hildie thought up another lame excuse to say no. “I have to study for the state board exam.” She wanted to keep a distance rather than let herself hope.

The day after she received the good news that she’d passed and now qualified as a registered nurse, Trip showed up on the medical ward with a bouquet of daisies he’d probably bought from the hospital gift shop. “Congratulations!”

She took the bouquet and set it on the nurses’ station counter. “How did you know?”

“Boots told me. You aren’t on shift tonight and you don’t have to study. Let me take you out so we can celebrate.” He said it loudly enough for three nurses to overhear, even if they hadn’t been eavesdropping. Hildemara blushed and stepped away from the others, moving farther down the hall.

“I don’t think that’s a good idea.”

He frowned. “Did I do something to offend you?”

“No.”

“Why do you keep saying no, Hildemara?”

“Mr. Arundel!” Jones beckoned him down the hall. They spoke in low voices. Without looking at her, Trip strode down the hall and disappeared through the swinging doors. Feeling a lump growing in her throat, Hildie went to check on her patients. When she came back to the nurses’ station, Jones looked up at her. “You’re fighting a losing battle, Hildemara.”

Trip showed up in the cafeteria a few days later. Hildemara grabbed her tray and retreated to a table behind a potted palm. Trip gave his order, waited for it, and crossed the room. He set his tray on

the table, but didn't sit. "Boots said you probably wouldn't trust me unless I had references. So . . ." He reached into his pocket, took out three envelopes, and slid them across the table. "Just so you'll know I'm not the wolf waiting to devour Little Red Riding Hood." He took his tray and left.

Annoyed, she tore open the envelopes. One letter came from Trip's pastor claiming Trip was a morally upright young man who attended church every Sunday. Another came from the head nurse of the psych ward, far more serious in tone, commending Mr. Arundel for hard work, intelligence, and compassion. The third was in the form of a petition: *All the undersigned concur that Miss Hildemara Waltert, more commonly known as Flo, should go out with Mr. Cale Arundel, commonly known as Trip, of Colorado Springs, a most honorable young man.* Signatures followed, with Jasia Boutacoff at the top and twenty-two other nurses' names below hers, including Miss Brown and Miss Jones!

Cheeks flaming, she folded the letters and stuffed them into her uniform pocket. She tried to eat her lunch, but felt the amused glances of several whose names were on the list. Trip sat alone across the room. He ate quickly, dumped his garbage, and came back to her table. Sliding a chair out, he turned it around and straddled it. Folding his arms on the back, he looked at her. "We had a great time, didn't we? Or was I deluding myself? I have been working on the psych ward, after all."

"Trip . . ."

"You know, it would be easier to marry you first and then ask you out."

"Don't make fun of me, please."

"I saw you before you ever saw me, Hildie. You were praying with one of your patients. I thought you were the prettiest girl I'd ever seen. I asked around about you. I liked what people had to say."

"You asked about me?"

He grimaced in apology. "Boots has a reputation. I wanted to know if her roommate plays the field like she does. I wanted to know a little more about you before I made a move." He smiled slightly. "I think you feel something for me or you wouldn't be running so scared. I'd like to spend more time with you, get to know you better, have you get to know me." He rose and turned the chair around. "Your decision." He pushed the chair under the table. "You tell me no again, and I'll take it as no." He gave her a rueful smile, his gaze caressing her face. "I'm praying you say yes." He walked away.

When she got off work, he was waiting outside the medical ward. She took the stairs instead of the elevator. He kept up with her. “So?”

“Yes.”

He flashed a smile at her. “Good.”

She stopped on the landing. Maybe he wasn’t the Casanova she had first thought, but that didn’t mean that this relationship would come to anything. He might take her out a few more times and realize she was the most boring girl he’d ever met and wonder why he’d bothered in the first place.

He was right: she was scared. She was already halfway to being in love with him. She needed to say something, but couldn’t think of anything that wouldn’t expose her feelings.

Trip stepped closer. He took her hand and wove his fingers through hers. “Don’t worry so much, Hildemara Waltert. We’ll take it one step at a time and see where this takes us.”

And so they did for the next six months, until Mama called and said she needed Hildemara to come home right away. “Your father has cancer.”

# Hoofstuk 32

## 1939

*Duitsland val Pole in*

Hildemara lees die hoofopskrif waar sy met haar oggendkoffie en 'n bord roereier voor haar sit. Boots kom in haar pantoffels die kamer ingeslof, haar oë steeds glasig van haar afspraak die vorige aand.

"My kop," kreun Boots en sak versigtig op die stoel oorkant Hildie neer. "Ek weet nie eens hoe laat ek ingekom het nie."

"Dit was ná twee vanoggend."

"Geen wonder dit voel asof 'n trein my getref het nie."

Hildie blaai om om die res van die berig op die tweede bladsy verder te lees. "Het jy dit gesien?"

Boots masseer haar slape. "Ek het dit gisteraand oor die radio gehoor."

Pappa was bekommerd dat so iets sou gebeur. Sy familie in Duitsland het swymelend geskryf oor die meteoriese opkoms van Adolf Hitler en die Nasionale Sosialistiese Duitse Arbeidersparty. Pappa sê dat 'n man met soveel messiaanse charisma soms 'n duiwel vermom as 'n engel kan wees. Mamma het gedink die Groot Oorlog sou 'n einde aan alle oorloë in Europa maak. Pappa sê dat die menslike natuur nooit verander nie.

Boots maak dit af met 'n gebaar. "Ek hoop Amerika hou hulle daaruit." Sy is klaarblyklik nie nou lus om haar met Europese gebeure moeg te maak nie. "Ek het gister 'n nuwe ou in die kafeteria gesien." Sy trek haar vingers deur haar krullerige swart hare. "Aantreklik, lank, goed gebou, mooi oë, 'n glimlag wat 'n mens se mond laat water."

Hildie kyk op van die koerant. "Het jy 'n afspraak uit hom gekry?"

"Nee. Hy's 'n portier. Ek gaan net vir dokters, prokureurs en Indiaanse opperhoofde. Maar jy sal dalk van hom hou."

Hildie kyk net na haar. Dit is nie die eerste keer dat hulle hierdie gesprek het nie. Boots beskuldig haar dat sy besig is om 'n sosiale uitgeworpene te word. Hildie sê dat sy genoeg van 'n sosiale lewe met

die verpleegsters en haar pasiënte by die werk het.

"Flo, jy gaan soos suster Brown word."

"En wat's fout met suster Brown?"

Boots staan op en skud haar kop. "Ek moet klaarmaak." Sy maak die kamerdeur oop en draai om na Hildie. "Ek gaan uit na werk. Moenie vir my wag nie."

Hildie lag. "Ek doen dit nooit nie." Sy het die huis meer vir haarself as wat sy verwag het, veral wat die tuinwerk en skottelgoed betref. Die stilte pla haar nie. Wanneer sy 'n dag vry het, slaap sy laat en takel sy die wasgoed, huiswerk en tuinwerk. Sy skryf vir Cloe wat nou in Los Angeles is of vir Mamma en Pappa. Mamma skryf een keer 'n maand om haar op hoogte te bring van wat op die plaas gebeur. Wanneer Hildie 'n Sondag vry het, gaan sy kerk toe.

Hildie is die volgende aand in die kafeteria besig om klaar te eet, en Boots se opmerking oor suster Brown draai nog in haar agterkop toe sy iemand se oë op haar voel. Sy kyk op en sien 'n jong man wat staan en wag dat die kok sy kos vir hom moet gee. Hy pas by Boots se beskrywing van die "nuwe ou" wat sy gesien het. Toe hy vir haar glimlag, kyk Hildie vinnig af. Sy tel haar skinkbord op, gooi die inhoud in die vullisblik en verlaat die kafeteria.

Toe sy die volgende dag aan diens kom, is hy besig om een van haar pasiënte wat teater toe moet gaan, op 'n trollie oor te tel. Hy is atleties gebou soos Bernie. Voetbalspeler? Toe hy weer vir haar glimlag, voel sy hoe sy bloos. Sy kyk verleë weg en hou haar besig met haar papierwerk by die diensstasie. Sy hou haar oë afgewend toe hy haar pasiënt verby stoot.

Toe sy vir middagete in die ry staan, hoor sy iemand agter haar praat. "Ek het jou vanoggend in die mediese saal gesien."

Sy kyk na hom voordat sy haar aandag weer by die kafeteriaspyskaart bepaal. Nadat sy haar kos gekry het, loop sy na een van die tafels in die hoek van die vertrek waar sy alleen kan wees. Hoe sy ook al vir Boots se afkeer in portiere lag, weet sy dat daar 'n ongeskrewe reël oor verpleegsters se omgang met hulle is. Wat het die Generaal nou weer gesê? "*Arbeiders werk met hulle hande. Professionele persone werk met hulle hande, hart en verstand.*"

"Gee jy om as ek by jou sit?" Toe Hildie hom net oopmond aankyk, sit hy sy skinkbord neer en neem oorkant haar plaas. "Is daar 'n onuitgesproke reël hier dat 'n verpleegster nie meer as drie woorde vir 'n portier mag sê nie?"

Kan hy gedagtes lees? "Nee."

"Dis een woord. Nie juis 'n verbetering nie."

Sy glimlag doen vreemde dinge aan haar binnekant. "Ek gesels gewoonlik nie met mense wat ek nie ken nie. Ek het jou gister vir die eerste keer gesien."

"Dis beter." Hy grinnik en haar hart wip en fladder. "Ek's by Berkeley en hoop om uiteindelik medies te swot. Ek het gedink dis dalk 'n goeie idee om in 'n hospitaal te kom werk en 'n ander perspektief op my toekomstige loopbaan te kry."

"Klink goed."

"Ek werk vir die volgende maand in die psigiatriese saal."

"Ek hoor dit kan dol gaan daar."

Hy lag. "Goeie een." Hy is selfs nog aantrekliker wanneer hy lag.

"Ek maak nie 'n grap nie."

"O."

Hy kyk na haar, hierdie keer om regtig te kyk, en sy voel hoe die warmte opnuut oor haar kruip, tesame met 'n tinteling en ander gevoelens wat sy nog nooit gehad het nie en wat haar weerloos laat voel. "Juffrou Waltert." Hy hou sy hand uit, 'n groot sterk hand soos dié van Bernie, net sonder die eelte. "Ek's Cale Arundel, maar my vriende noem my Trip." Toe sy vingers om hare sluit, versprei die hitte deur haar hele lyf. Sy neem haar hand weg.

"Hou jy van fliek, juffrou Waltert?"

"Wie hou nie daarvan nie?"

"Wat van Vrydagaand?"

Sy kyk skerp op. "Vra jy my uit?"

"Jy lyk verras. Ja, ek vra jou om saam met my uit te gaan."

Sy kyk om, gesteurd deur sy aandag. Sy is nog nooit deur 'n seun uitgevra nie, laat staan nog 'n man. Hoekom sou iemand soos Cale Arundel in haar belangstel? "Ek's aan diens."

"Wanneer is jy van diens af?"

"Ek sal moet gaan kyk."

Hy kruis sy voorarms op die tafel en leun vooroor om effens geamuseerd na haar te kyk. "Is dit omdat ek 'n portier is dat jy huiwer?"

"Ek ken jou nie."

"Ek ken jou ook nie, maar ek wil die geleentheid hê om jou te leer ken. Daarom die uitnodiging."

Sy kyk op haar horlosie. "Ek moet teruggaan. Verskoon my." Sy raap haar skinkbord op, gooi die inhoud in die asblik naby die deur en los die skinkbord bo-op. Haar hartklop kom eers tot bedaring toe sy

haar saal bereik.

“Wat het met jou gebeur?” vra een van die verpleegsters.

“Niks nie. Hoekom? Is ek laat?”

“Nee. Jou wange is net ’n bietjie rooi en jy lyk opgewonde oor iets.”

Cale Arundel daag later die middag by haar saal op. Die oomblik toe sy hom sien, gryp sy ’n knyperbord en duik by die linnekas in om die lys lakens, kussingslope, handdoeke en waslappe na te gaan. Een van die verpleegsters loer om die deur. “Hier is iemand vir jou by die diensstasie.”

Cale loop na haar toe. “Ek wil graag ’n hoofpynpil hê.”

“’n Hoofpynpil?” Die verpleegsters fluister onderlangs en grinnik vir haar. Sy gluur Cale aan. “Het jy al die pad van die psigiatriese saal vir ’n hoofpynpil gekom?”

“Ek’t nogal gedink dis ’n heel aanvaarbare motivering.”

Sy beantwoord nie sy glimlag nie. Sy kyk veelbetekenend na die ander verpleegsters en dan weer na hom. Hopelik vang hy die skimp en hou op om die plaaslike skinderblad van sappige brokkies te voorsien. Hy merk dit ook, maar maak dit skouerophalend af. “Mense praat. Wat daarvan?”

*Wat daarvan?* Haar reputasie is op die spel. Sy is skaam en kwaad toe sy in die gang af koers kry. Hy loop agter haar aan. Toe sy buite sig van die ander vassteek, kom hy voor haar staan. “Jy lyk asof jy my wil skiet, juffrou Waltert.”

“Hoekom is jy hier?”

“Hoekom dink jy?”

“Ek het nie die vaagste benul nie!”

“Ek het na jou rooster gaan kyk. Jy werk nie Vrydagaand nie. Ek sal jou graag wil uitneem vir ete en dan gaan fliek.”

Sy is nog nooit uitgevra nie, en die gedagte dat hierdie aantreklike jongman, portier ofte nie, in haar belangstel, gaan haar verstand te bowe. “Ek is nie van plan om die voorwerp van iemand se idee van ’n grap te wees nie.”

“Hoekom sou ek daaroor ’n grap maak?”

“Ek het geen idee nie!”

“Hoe sal jy weet dat ek nie troumateriaal is tensy jy my eers leer ken nie?”

Sy verbleek. “Wat sê jy?”

“Boots sê jy sal nie met iemand uitgaan as hy nie troumateriaal is nie.”

“Ek gaan haar vermoor.” Hildemara voel hoe haar wange warm

word. “En is ek veronderstel om te glo dat jy ’n vrou soek?”

“Ek het nie eintlik daaraan gedink totdat ek jou twee dae gelede, om 12:15 om presies te wees, by die kafeteria sien inkom het nie.”

Dink hy regtig dat sy sulke nonsens sal glo? “Ek sal die woord versprei, meneer Arundel. Die meisies sal in rye staan en smeek.”

Hy leun tot so naby dat sy sy naskeermiddel kan ruik. “Moet dit nie doen nie. Ek stel in niemand anders belang nie. Ete en ’n fliek. Ek belowe ek sal nie aan jou raak nie – as dit is wat jou bekommer.” Hy lig sy hand asof hy ’n plegtige eed aflê. “Ek belowe jou ek’s ’n gentleman.”

“As jy nie is nie, ek het ’n ouer broer wat jou sal disnis slaan.”

Hy lag. “Ek neem aan dis ’n ja. Vrydag. Op die kop sesuur.” Hy stoot die swaaideure oop en mik buitentoe. “Sien jou dan.”

“Wag ’n oomblik!”

Een van die pasiënte druk ’n klokkie. Sy stoot die deure oop, maar Cale is alreeds met die trappe af. Gefrustreerd haas sy haar terug na die diensstasie. Sy sal sake net vererger as sy nou deur die hospitaal agter hom aandraf.

*Boots!* Sy sal haar huismaat aansê om hom die boodskap te gee.

“Buite die kwessie.” Boots skud haar kop. “As jy ’n afspraak wil kanselleer, moet jy dit self doen.”

Later kyk sy of sy hom in die kafeteria sien om vir hom te sê dat sy van plan verander het. Die volgende drie dae sien sy hom glad nie. Sy troos haarself met die feit dat hy nie haar adres het nie. Hy kan haar nie kom oplaai as hy nie weet waar sy bly nie.

“Hy’s oulik. En vandat ek jou ken, het jy nog nooit op ’n afspraak gegaan nie.” Boots is in die klein kombuisie besig om roereier te maak. “Gaan uit. Geniet dit.” Sy klik met haar tong en knipoog. “Probeer om jouself nie te gedra nie.”

Hildemara sien Cale daardie week nie met ’n oog nie. Teen Vrydag bekommer sy haar oor wat om te doen. Dalk daag hy nie eens op nie. Maar dit sal haar vernedering net nog groter maak!

“Kom tog tot ruste, Flo. Jy’s so op en af soos ’n sprinkaan!”

“Wat het ek gedink? Ek ken hom van g’n kant af nie.”

“Dis hoekom jy met hom uitgaan. Sodat jy hom kan léér ken. Laat weet my of hy kan soen.”

“Jy’s nie snaaks nie, Boots!”

Sy lag. “Dis so lekker om jou te terg.”

Hildie gaan sit op die punt van die bank wat sy en Boots tweedehands gekoop het en trek aan haar vlootblou rok. Sy staan

weer op. “Dis malligheid.” Dan sien sy ’n swart Model T Ford voor die huis stilhou. “Ag nee, hy is hier. Ek kan dit nie doen nie, Boots.”

“Dis nou te laat vir kop uittrek.” Boots spring op, kniel op die bank en loer deur die gordyne. “Goeie genade! Rooi rose! Hierdie ou is ernstig. En ’n kar! En ek het gedink hy is ’n portier.”

Hildie klap haar hande weg van die gordyn. “Sal jy ophou? Hy gaan jou sien! Hy is nie ’n portier nie. Hy’s ’n mediese student by Berkeley.” Sy ervaar iets ongemakliks as sy sien hoe Boots na hom kyk. “Hoekom gaan jý nie met hom uit nie?”

Boots lag. “Hy’s by die deur, Hildie. Gaan maak oop. Nooi hom in.”

Hulle gaan eet by Lupe’s in East Fourteenth straat. Gedurende die volgende uur vind Hildie uit dat Cale Arundel die naam Trip verkies; hy het in Colorado Springs grootgeword; sy pa bestuur ’n bus; sy ma speel klavier vir die plaaslike Presbiteriaanse Kerk; hy hou van ski, visvang en stap; en hy het drie jaar aan die Universiteit van Colorado in Denver studeer. “Ek het na Berkeley oorgeskakel omdat dit een van die beste universiteite in die land is.”

Presies wat Mamma gesê het. “Hoekom het jy nou eers hier kom studeer?”

“My punte was nie goed genoeg om in te kom nie. En selfs al was dit, kos dit baie om in ’n ander staat te studeer. Om in my seniorjaar oor te skakel was nie die slimste besluit wat ek al geneem het nie. Ek het van my krediete verloor, maar ek wou UCB op my sertifikaat hê en ek sal my internskap graag in San Francisco wil doen.”

“Hoekom word jy Trip genoem?”

Hy lag. “Dis te danke aan my pa. Hy sê ek het oor my voete geval totdat ek hulle ingegroei het.” Hy hou sy hande op. “Genoeg van my. Ek wil meer weet van jou.”

Hildie weet nie wat om te sê om haar lewe in die minste interessant te laat klink nie. Genadiglik bring die kelnerin hulle spaghetti. Trip hou sy hand na hare toe uit. “Gee jy om as ek bid?” Sy plaas haar hand in syne terwyl hy bid en hy gee hare ’n sagte drukkie voordat hy dit laat gaan. “Dis die laaste ding wat ek oor myself sal sê: Die Here is vir my belangrik. Ek gaan elke Sondag kerk toe. Boots vertel my jy ook. Nou is dit jou beurt om te praat.” Hy steek sy vurk in sy spaghetti.

Hildie se maag fladder terwyl sy die spaghetti om haar vurk draai. Sy wens sy het iets bestel wat makliker is om te eet. “My ouers boer in Murietta met amandels en rosyntjies. Ek het ’n ouer broer en twee jonger susters. Bernie het in Sacramento gaan studeer. Hy het met my

beste vriendin, Elizabeth, getrou. My jonger suster, Cloe, studeer aan die Otis Art Institute in Los Angeles. Sy wil filmkostuums ontwerp. Rikka, die jongste, is nog op skool en ’n talentvolle kunstenaar. Ná skool het ek reguit Samuel Merritt toe gekom om verpleegster te word. Toe die administrateur vra of ek wou aanbly, het ek ja gesê. Einde van die storie.”

Trip glimlag skeef. “Ek twyfel.” Hy sit sy vurk neer en kyk na haar.

Sy tel haar servet op. “Is daar spaghetti op my ken?”

“Nee, maar jy het ’n mooi ken.” Hy tel weer sy vurk op. “Jammer. Dis sommer net lekker om na jou te kyk.”

Dis die heel eerste keer dat iemand so iets vir haar sê.

Trip neem haar om *Drums Along the Mohawk* met Henry Fonda en Claudette Colbert te gaan kyk. Hy hou sy woord en raak nie aan haar nie, nie eens een maal nie. Toe die fliek klaarmaak, neem hy haar reguit huis toe, loop saam met haar tot by deur, sê dat hy ’n heerlike aand gehad het en groet.

Sy verstaan die skimp en gaan in. Sy los die stoeplig aan totdat hy in sy motor klim en kyk deur die venster hoe Trip Arundel wegry. *Wel, dis dan dit.* Sy val op die bank neer en staar na die muur.

Dit was die wonderlikste aand van haar lewe, maar sy het Trip waarskynlik tot die dood toe verveel. Hy kon nie vinnig genoeg wegkom nie. Sy gaan trek haar flennienagklere aan en probeer lees, maar kan nie konsentreer nie. Later gaan sy bed toe en lê wakker totdat Boots drie-uur die oggend inkom. “Jy hoef nie op jou tone te loop nie.”

“Is jy nog wakker?” Boots se tong sleep effens. “Het jy ’n lekker aand gehad?”

“Klink asof jy joune geniet het.”

Boots staan in die deur. “’n Bietjie vrolik, dis al. Ons het gaan dans en toe het hy my na ’n partytjie geneem. En? Hoe hou jy van Trip? Hy’s ’n oulike ou, nè?”

“Ja. Hy is oulik.” Dit is seker ’n heel veilige opmerking om teenoor haar aangeklamde vriendin te maak. Die feit is, sy het heeltemal te veel van hom gehou. Dit het gevoel asof sy iets verloor het toe hy wegry. “Ek dink nie ek gaan weer van hom hoor nie.”

“Jammer om te hoor.” Boots wuif haar hand. “Ek gaan in die bed val voordat ek op die vloer land. Lekker doeks.”

Trip bel die volgende dag. “Wat van ’n roomys by Eddy’s?”

En die aand daarna. “Dis so ’n mooi aand. Kom ons gaan stap langs die meer.”

Toe hy haar nie die Maandag bel nie, verbeel Hildemara haar dat sy 'n gebroke hart sien aankom. Hoe kon sy haarself toelaat om so vinnig vir iemand te val?

Toe hy die volgende dag bel om haar vir nog 'n ete en fliek te nooi, wys sy dit van die hand.

"Sondag, dan. Kerk?"

"Ek weet nog nie hoe my rooster lyk nie. Ek gaan dalk ekstra skofte insit."

Trip druk haar nie.

Boots kom vroeg huis toe. "Hoekom huil jy? Het daai ou iets aan jou gedoen ... ?"

"Nee. Hy het niks gedoen nie. Dis sommer niks."

Boots gaan sit op die bank. "Hy het jou nie weer uitgevra nie. Is dit wat dit is?"

"Hy het my uitgevra."

Boots skud haar kop. "Nou wat's die probleem?"

"Ek gaan nie weer met hom uit nie."

"Hoekom nie? Jy hou van hom. Hy hou van jou. Sit twee en twee bymekaar en – "

"En ek sit met 'n gebroke hart. Trip kan enige meisie kry wat hy wil hê, Boots. Hy's ongelooflik. Hy studeer aan UCB. Hy gaan 'n dokter wees. Dit behoort selfs vir jou iets te sê."

Boots gee Hildie 'n stamp. "As hy weer vra, sê ja."

Toe hy weer vra, dink Hildie weer 'n swak verskoning uit om nee te sê. "Ek moet vir die staatseksamen swot." Sy wil 'n afstand bewaar eerder as om haarself toe te laat om te hoop.

Die dag nadat sy gehoor het dat sy geslaag het en nou as 'n geregistreerde verpleegster kwalifiseer, daag Trip by haar saal op met 'n ruiker magrietjies wat hy waarskynlik by die hospitaal se geskenkwinkel gekoop het. "Veels geluk!"

Sy neem die ruiker en sit dit op die diensstasie se toonbank neer. "Hoe het jy geweet?"

"Boots het my gesê. Jy is nie vanaand aan diens nie en jy hoef nie te leer nie. Kom ek neem jou uit sodat ons dit kan vier." Hy sê dit so hard dat drie verpleegsters hoor sonder dat hulle probeer afluister. Hildemara bloos en loop 'n entjie van die ander af weg.

"Ek dink nie dis 'n goeie idee nie."

Hy frons. "Het ek iets gedoen om jou aanstoot te gee?"

"Nee."

"Hoekom bly jy nee sê, Hildemara?"

"Meneer Arundel!" Jones wink hom oor na haar toe. Hulle praat sag. Dan loop Trip sonder om weer na haar te kyk en verdwyn deur die swaaideure. Daar sit 'n knop in Hildemara se keel toe sy haar pasiënte gaan sien, en toe sy weer by die diensstasie aankom, kyk Jones op na haar. "Jy baklei verniet, Hildemara."

'n Paar dae later sien sy Trip in die kafeteria raak. Hildemara raap haar skinkbord op en gaan sit by 'n tafel agter 'n potplant. Trip plaas sy bestelling, wag vir sy kos en loop na haar toe. Hy sit sy skinkbord op die tafel neer, maar bly staan. "Boots sê jy gaan my waarskynlik nie vertrou tensy ek referente het nie. So ... " Hy haal drie koeverte uit sy sak en skuif hulle oor die tafel. "Net sodat jy weet dat ek nie 'n wolf is wat wag om klein Rooikappie te verslind nie." Hy neem sy skinkbord en loop.

Sy skeur die koeverte ergerlik oop. Die een brief kom van Trip se pastoor wat beweer dat Trip 'n moreel standvastige jong man is wat elke Sondag kerk toe kom. Die tweede, heelwat ernstiger, kom van die hoofverpleegster van die psigiatriese afdeling wat meneer Arundel se harde werk, intelligensie en deernis hoog aanskryf. Die derde is in die vorm van 'n petisie: *Al die ondergetekendes is dit eens dat juffrou Hildemara Waltert, beter bekend as Flo, met meneer Cale Arundel, algemeen bekend as Trip, van Colorado Springs, 'n hoogs eerbare jong man, moet uitgaan*. Handtekeninge volg, dié van Jasia Boutacoff en twee en twintig ander verpleegstersname, insluitend suster Brown en suster Jones!

Sy vou die briewe met vlammende wange op en druk hulle in haar sak. Sy probeer haar kos eet, maar voel die geamuseerde kyke van 'n paar van die ondergetekendes. Trip sit alleen aan die oorkant van die vertrek. Hy eet vinnig, gooi sy oorskiet in die asblik en kom weer na haar tafel toe. Hy trek 'n stoel uit, draai dit om en gaan sit wydsbeen daaroor. Met sy arms oor die rugleuning gevou kyk hy na haar. "Ons het mekaar se geselskap geniet. Of was dit net my verbeelding? Ek hét immers in die psigiatriese saal gewerk."

"Trip ... "

"Jy weet, dit sou makliker gewees het om eers met jou te trou en jou dan uit te vra."

"Moet my asseblief nie spot nie."

"Ek het jou gesien voordat jy my gesien het, Hildie. Jy het saam met een van jou pasiënte gebid. Ek het gedink jy is die mooiste meisie wat ek al ooit gesien het. Ek het oor jou uitgevra. Ek het gehou van wat die mense gesê het."

## Hoofstuk 35

## 1941

Pappa is nog nie eens ’n week in sy graf nie toe Mamma begin werk. Sy staan ligdag op en maak koffie. Dan gaan sy uit om die koei te melk, die hoenders te voer en eiers te gaan haal. Cloe gaan terug Hollywood toe. Rikka gaan terug kollege toe. Bernie behartig die werk op die plaas. Elizabeth versorg die saailinge in die kwekery en bekamp die onkruid en goggas in die groentetuin.

Die mense kom steeds kuier, en almal bring iets: kasserolle; koeke; Duitse aartappelslaai; klein flessies tuisgemaakte konfyte en jellies; gepekelde waatlemoenskil; groot flesse appelkose, perskes en kersies. Deur die jare het Mamma altyd geskenke vir behoeftige gesinne geneem, en nou oes sy wat sy in haar goedhartigheid gesaai het.

Gefrustreerd van niksdoen, begin Hildemara die huis takel. Sy skrop die kombuisvloer, haal alles uit die kaste en skrop die rakke, skuur die stoof en wasbak. Sy skuur die muur waar die verf afdop en besluit dat dit tyd is om alles ’n bietjie te verfris. Sy gebruik ’n deel van haar spaargeld om vrolike geel verf te koop, dieselfde kleur wat Mamma oorspronklik gekies het en wat deur die jare verbleik het.

Elizabeth het die fraaiste gordyne vir die kothuis gemaak. Waarom nie vir Mamma nie? Hildemara koop materiaal en vra Elizabeth om nuwe gordyne vir die woonkamer, kombuis en slaapkamers te maak. Sy rond dit af met deursigtige gordyne sodat Mamma die vensters kan oopmaak sonder dat daar stof inwaai of die son die rusbank verbleik wat sy en Elizabeth nuut oorgetrek het. Sy maak mooi dekoratiewe blou en geel kussings en werk kant om die rante. Mamma het nog nooit so iets gehad nie.

Mamma maak steeds kos. Hildemara bestel ’n kanttafeldoek. Elke paar dae sorg sy dat daar ’n nuwe rangskikking op die tafel is.

As Mamma enige van hierdie veranderings opmerk, sê sy dit nie. Hildemara weet nie of dit Mamma se smart verlig of nie.

Sy gaan haal die boks oorskietmateriaal en begin aan ’n vloerkleedjie werk. Die bont kleure sal die woonkamer ophelder. Toe sy vir Cloe skryf en vir haar sê wat sy beplan, stuur Cloe ’n pakkie met stukkies materiaal. Die werk maak Hildemara se ledige aande vol. Sy moet werk, anders kan sy nie aan die slaap raak nie. Sy treur oor Pappa en bekommer haar oor Mamma.

En sy kan Trip nie uit haar gedagtes kry nie.

Selfs wanneer sy doodmoeg op haar bed neerval, ontwyk die slaap haar. Sy lê wakker en wonder wat hy doen, of hy iemand ontmoet het. Natuurlik het hy. Sy kan nie teruggaan nie. Sy kan Mamma nie op haar eie los nie.

Een aand sit Mamma haar boek neer en skud haar kop. “Dit gaan jou maande neem om daai mat klaar te maak, Hildemara. Hoekom het jy daarmee begin?”

“Want dit sal die woonkamer ophelder. Kyk na al die kleure, Mamma. As ons fliek toe gaan, sal ons party van hierdie materiale in kostuums sien. Rikka gaan ’n skildery van die Alpe maak. Ons sal dit hier teen die muur hang. Dit sal – ”

“Dit is my huis, Hildemara. Nie joune nie.”

Hildie trek haar asem skerp in toe sy haar vinger met die naald raak steek. Sy suig aan die wond. “Ek weet, Mamma. Ek probeer alles net ’n bietjie opkikker, dit – ”

“Ek hou van die geel mure. Ek hou van die nuwe gordyne. Maar genoeg is genoeg.”

“Wil Mamma nie die mat hê nie?” Hildie voel magteloos teen die pyn wat in haar uitkring. “Wat is ek veronderstel om hiermee te doen?”

“Los dit net in die boks.”

“Die mat is – ”

“Groot genoeg vir voor die wasbak.”

Hildemara se oë skiet vol trane. “Wat probeer Mamma sê?” Sy weet, maar sy wil dit hoor. Sy wil hê dit moet uitgespel word.

“Ek het nie ’n bediende nodig nie, Hildemara. Ek het beslis nie ’n verpleegster nodig nie!”

Haar woorde sny diep. “Mamma het my nie nodig nie. Is dit wat Ma probeer sê?”

Die emosie rimpel oor Mamma se gelaat, soos ’n storm oor water, en dan verhard haar gesig. “Nou goed, Hildemara Rose. As dit is wat dit vra, sal ek dit sê. Ek het jou nie nodig nie. Ek wil jou nie hier hê nie. Hoe gouer jy weggaan, hoe beter vir albei van ons!”

*Weggaan? Waarnatoe?* Hildemara se gesig vertrek. "Dit was Mamma wat my gevra het om huis toe te kom!"

"Om Pappa te verpleeg! En jy het, en nou is hy nie meer hier nie. Ek kan na myself omsien!"

"Ek wou net help."

"Nee. Jy wou die martelaar speel."

"Dis nie waar nie!"

"Wat dan anders? Hoekom sou jy twee maande bly en alles doen wat jy altyd gehaat het?"

"Ek wou nie hê Mamma moes alleen wees nie!" Sy bars uit in trane.

"Toe ek laas gekyk het, het Bernie en Elizabeth 'n paar honderd meter van my agterdeur af gebly." Mamma se hande sluit om die stoel se armleunings. "Jy het verpleging studeer. Jy het vir my gesê dis wat jy met jou lewe wou doen! Wat maak jy dan nog hier? Hoekom het jy nie weer gaan verpleeg nie? Jy het jou eie lewe gehad voordat ek jou gevra het om te help. Jou hulp is nie meer nodig nie. Hoekom is jy nog hier?" Sy staan op en haar gesig vertrek. "*Gaan aan met jou lewe en los my in vrede!*" Sy gaan na die kamer wat sy en Pappa gedeel het en slaan die deur toe.

Nadat sy die vloerkleedjie in die boks met oorskiet gestop het, hardloop sy na Bernie se ou slaapkamer toe. Sy slaan haar hande oor haar gesig en snik. *Teruggaan? Na wat toe?* Sy het haar verhouding met Trip beëindig. As daar ooit 'n kans op geluk was, het sy dit op die dag van die roudiens weggegooi. As sy na Merritt toe teruggaan, sal sy dalk iewers in hom vasloop. Een of ander meisie sou definitief ja gesê het. Hoe gaan sy dit verduur om hom saam met iemand anders te sien? En nou het Mamma haar ware gevoelens laat blyk. Mamma kan nie wag om van haar ontslae te raak nie.

Wat het sy verwag?

Sy pak haar tasse, stort en gaan praat met Bernie en Elizabeth. "Ek het môre 'n geleentheid nodig."

"Waarnatoe gaan jy?"

"Terug Oakland toe."

Daardie nag kan sy nie slaap nie. Sy gaan maak koffie.

Mamma kom uit. "Jy is vroeg op."

"Ek is op pad."

"Wil jy iets eet voordat jy gaan?"

As Hildie gehoop het dat Mamma van plan sou verander, het sy haar antwoord. "Nee, dankie."

Mamma skink vir haarself 'n koppie koffie. "Ek sal aantrek en jou na

die busstasie toe neem."

"Bernie vat my."

"O." Sy gaan sit en laat haar asem uit. "Nou ja, nes jy wil."

Toe dit tyd is om te ry, gaan staan Hildemara in die agterdeur. "Totsiens, Mamma."

"Skryf."

Wanneer Bernie by die pad indraai wat voor die huis verbyloop, sien sy Mamma op die stoep staan. Sy lig haar hand. Die klein gebaar bied nie veel troos nie.

"Jammer, Hildie."

Bernie bestuur soos Mamma – vinnig, selfversekerd, regop en met sy oë reguit voor hom. "Gaan jy regkom?"

"Daar behoort nie probleme te wees nie." Juffrou Jones het gesê dat sy haar pos vir haar sal hou. Wat die res betref, sy sal moet wag en sien hoeveel swaarkry sy kan verduur voordat sy vlug.

***

Noudat Boots weg is, het Hildie nie 'n heenkome nie. Mevrou Kaufman sê dat sy in Farrelly Hall kan kom bly. "Bly so lank as wat jy nodig het, Hildemara." Die slaapstoep kan nie regtig 'n tuiste genoem word nie, maar Hildie voel gemaklik daar. Sy sal moet rondvra en hoor of iemand 'n kamermaat nodig het.

Jones span haar dadelik in. "Ons het te min hande, en dit sal erger raak as ons oorlog verklaar. Ons kan Hitler nie vir altyd ignoreer nie, en die weermag gaan verpleegsters nodig hê."

Hildie verdiep haar in haar werk. Sy voel weer nuttig. Mamma het haar dalk nie nodig nie, maar baie ander wel. En sy is lief vir haar werk; sy is lief vir haar pasiënte; sy sit ekstra skofte in en werk ses dae 'n week.

Boots bel haar uit Los Angeles. "Wat maak jy in Farrelly Hall? Ek't gedink dat jy en Trip teen hierdie tyd al getroud is."

"Ek het Trip nog nie gesien nie."

"Is dit omdat jy tussen die pasiënte wegkruip?"

"Baie water het in die see geloop, Boots. Ek twyfel of hy my nog sal onthou."

"Jy kan so deksels dom wees."

Toe sy 'n paar oggende later by die diensstasie staan, hoor Hildemara 'n dowwe slag toe iemand die dubbeldeure tref en hulle

oopswaai. Haar hart mis ’n slag toe sy Trip in die gang sien aankom. Hy lyk kwaad. Sy het hom nog nie met ’n oog gesien sedert sy ’n paar weke gelede in Merritt aangekom het nie. Sy het die kafeteria vermy uit vrees dat sy in hom sou vasloop. “Hallo, Trip. Hoe gaan dit?”

Hy kry haar aan die gewrig beet en hou aan met loop. “Verskoon ons, dames.” Hy sleep haar so te sê saam met hom, maak ’n linnekas oop en trek haar binnetoe.

“Trip, ek ... ”

Hy skop die deur agter hom toe, trek haar teen hom vas en soen haar. Haar kappie hang later aan ’n haarknippie. Toe hy sy kop oplig, probeer sy iets sê, maar hy soen haar weer, dieper hierdie keer. Hy hou haar so styf teen hom vas dat sy nie hoef te wonder wat hy voel nie. Hulle stamp teen ’n rak. Hy staan terug. “Jammer.” Hy kyk uitasem na haar. Hy is op die punt om haar weer te soen toe iemand aan die deur tik. “Versigtig met die linne daarbinne!” Jones se rubbersole knars in die gang af.

“Trou met my.”

“Goed.”

Sy asem kom vinnig uit. “Goed?”

“Ja.” Sy tree vorentoe en strengel haar vingers deur sy hare. “Ja. Asseblief.” Sy trek sy kop nader. “Moenie ophou nie.”

Sy hande sluit om haar gewrigte en hy trek haar hande af. “Ek het gehoop om hierdie verwelkoming in Murietta te kry.” Sy mond lig in ’n skewe glimlag. “Jy het my die indruk gegee dat jy glad nie terugkom nie.” Sy oë verdonker. “Boots het gebel.”

“Ek sal vir haar moet dankie sê.”

“Het Mamma jou nie meer nodig nie?” Hy terg haar sag. Haar hart klop wild terwyl hy haar kappie op haar kop sit en onhandig probeer vassteek.

“Mamma het my uitgeskop.”

“Seën vir Mamma.” Hy kelk haar wang sag in sy hand en streel liggies oor haar geswolle lippe. “Ek gaan vir haar ’n dankie-sê-brief skryf.” Hy soen haar weer, amper asof hy homself nie kan help nie.

Hierdie keer is dit nie ’n tikkie nie, maar ’n besliste klop van harde kneukels. “Dis genoeg, meneer Arundel. Hier is werk wat gedoen moet word.”

Trip maak die deur oop. “Ja, Suster.”

“Vee daardie astrante glimlag van jou gesig af en maak jou uit die voete.” Sy kyk Hildemara op en af. “Gaan doen iets aan jou hare. Wat? Geen ring nie?” Sy roep agter Trip aan. “Ek hoop jy het eerbare

intensies, jong man!"

"Ja, Suster!" Hy lag toe hy die deure oopgooi en verdwyn.

Hildie lag uitgelate.

***

Trip wil 'n solitêr-verloofring koop, maar Hildie laat hom daarvan afsien. "Ek kan dit nie werk toe dra nie. Deftige ringe is vol bakterieë en 'n solitêr gaan aan die lakens haak wanneer ek beddens opmaak." Hy besluit uiteindelik op 'n platinum troupand met klein diamantjies. Sodra die universiteit in Junie sluit, wil hulle 'n klein kerktroue in Oakland hê.

Trip begin deeltyds vensters was om vir 'n huis te spaar. Hildemara werk ekstra skofte. Hulle sien mekaar skaars, behalwe wanneer hulle elke Sondag saam kerk toe gaan.

Hildemara sukkel met moegheid. Bedags kry sy so koud dat sy 'n trui moet aantrek, en snags het sy nagsweet. Een aand sit Trip sy hand op haar voorkop. "Jy's warm."

"Ek is seker besig om verkoue te kry of iets."

Trip neem haar terug na die woonstel wat sy met 'n verpleegster deel. Hy dring daarop aan dat sy nie so hard moet werk nie en ten minste twee dae 'n week moet afvat. Sy sny aan haar ure, maar dis asof sy steeds nie uitgerus voel nie. Toe Trip haar een aand kegelbaan toe neem, het sy skaars genoeg krag om die bal op te tel en te rol. Sy laat val dit twee maal en kyk hoe dit in stadige aksie in die sloot afrol. "Jammer. Ek's net te moeg vanaand."

"Jou pa se kanker het baie uit jou gevat, Hildie." Trip vleg sy vingers deur hare. "Vandat jy teruggekom het, het jy nog gewig verloor."

Sy het dit self agtergekom en het probeer om meer te eet. Haar bors pyn. Dis asof sy nie kan diep asemhaal nie. Dis met 'n gevoel van neerslagtigheid dat sy 'n paar dae verlof neem. Trip bring blikkies hoendersop wanneer hy kom kuier. "Jy gaan nie nog ekstra skofte werk nie, Hildie. Belowe my. Jy lyk doodmoeg."

"Hou op om jou te bekommer, Trip."

Jones frons toe sy na 'n paar dae terugkom werk toe. "Gaan onmiddellik ondertoe en laat die personeeldokter na jou kyk." Sy tel die telefoon op. "Toe, toe, Hildemara. Ek bel hom nou dadelik en sê dat jy op pad is."

Die dokter plaas sy stetoskoop teen haar bors en sê dat sy moet asemhaal. Sy sukkel om haar longe vol lug te maak. Dit is seer om asem te haal. Hy klop op haar bors en luister weer met 'n stroef gesig. "Pleurale uitvloeiing." Vog op die longe.

"Longontsteking?"

Hy antwoord nie, en Hildemara word yskoud. Toe hy haar laat opneem en X-strale aanvra, protesteer sy nie. Sy kan meneer Douglas nie uit haar gedagtes kry nie, en sedertdien het sy nog twee ander pasiënte verpleeg wat uit die mediese saal geskuif is en onder kwarantyn geplaas is.

Trip kom voordat sy kon opdrag gee dat sy nie besoekers wil ontvang nie. Sy het nog nie ophou huil vandat sy opgeneem is nie. Toe sy hom sien, hou sy haar hand op. "Moenie nader kom nie."

"Wat?"

"Gaan uit, Trip."

"Wat makeer jou?"

Sy trek 'n laken oor haar mond. "Ek dink ek het tuberkulose.""

Hy verbleek. Hulle albei het 'n leerlingverpleegster geken wat die vorige jaar oorlede is. Twee ander brongitis-pasiënte is later ook met aktiewe TB gediagnoseer.

Trip loop nader. Sy gryp die koord en druk die knoppie oor en oor. 'n Verpleegster kom aangehardloop.

"Kry hom hier uit. Nou!"

"Hildie!"

Sy trek die laken snikkend oor haar kop en draai weg.

Nadat die verpleegster Trip uitgeneem het, kom sy terug. "Moet jy nie wag totdat die uitslae terug is voordat – ?"

"En die gevaar loop om iemand daaraan bloot te stel? Jy moet 'n masker dra! En die mense hier uithou!"

Sy hoef die dokter nie te vra wat hy op die X-strale gesien het nie. Dit staan duidelik oor sy gesig geskryf.

"Ek wil eers vog na die laboratorium stuur voordat ek seker is."

'n Geringe troos. Hy trek vog uit haar geïnfekteerde long en stuur dit laboratorium toe waar 'n rot daarmee ingespuit sal word. Die dokter beveel dat sy na die isolasie-eenheid oorgeplaas moet word.

Trip kom dadelik. Sy weier om hom te sien. Hy skryf 'n briefie en gee dit vir 'n verpleegster.

*Ons het mekaar honderde kere gesoen, Hildie. Ek is alreeds blootgestel! Laat my inkom en jou sien. Laat my by jou sit. Laat my jou hand vashou …*

Sy dring aan op plastiek handskoene en ’n masker voordat sy huilend vir hom terugskryf.

*Ek het nie geweet dat ek TB het nie! Jy kan nie inkom nie. Moet my nie weer vra nie. Dis moeilik genoeg soos dit is. Ek is lief vir jou. Gaan weg!*

Sy wil nie enige kans waag om hom of enigiemand anders aan te steek nie.

Hildie bring die volgende paar weke in die isolasiesaal deur terwyl sy vir die uitslae wag. Trip hou aan terugkom. “Jy is die hardkoppigste, moedswilligste vrou wat ek al ooit ontmoet het,” roep hy deur die deur.

Die toetse kom positief terug.

## Chapter 36

"We don't know enough yet about tuberculosis." The doctor looked apologetic. Several nurses had died over the last few years. Clearly he didn't want to give false hope.

Hildemara knew she had little chance of survival with a history of pneumonia.

"I've ordered bed rest."

She gave a bleak laugh. As if she hadn't been in bed resting for weeks!

"Merritt doesn't have a contagion ward dedicated to TB, so you will be transferred to a sanatorium. There are several from which to choose, but you'll need to make your decision right away or the hospital administration will have to decide for you."

Though Hildie had contracted tuberculosis while working, it still remained unsettled whether Merritt Hospital administration would pay for her care. Not wanting to accumulate debt, she chose the least expensive facility, Arroyo del Valle, a county sanatorium in the Livermore hills. They offered financial aid. If she survived, she would need it. She found herself wondering who would have to pay the bills if she died. Citizens, of course. Taxes. She felt ashamed.

Trip protested. "There's a better hospital right here in the Bay Area." He stood in the hallway, speaking to her through the barely open door.

She didn't want to tell him her reasons. Why waste money if she wasn't going to live anyway? "I'll do better out in the country with space and fresh air around me."

"I'm going to call Rev. Mathias. He can perform the wedding right here in the hospital. Jones would come."

"No!"

"Why not?"

"You know why not. There's no cure, Trip."

"I'm praying for you. I've got the whole church praying for you. My folks are praying. Their church is praying. Your mother, Bernie, Elizabeth . . ."

"Stop it, Trip!" Every breath hurt. Her heart ached even more. She panted for a moment until she had breath to speak. "What if it's not God's will?"

He pushed the door open and came in. "You're giving up. Don't you dare give up!"

A nurse appeared almost immediately. “You can’t be in here!”

“I’ll go for now, Hildie, but I won’t go far.” When the nurse took him by the arm, he jerked free. “Give me a minute!” He set the nurse aside and walked over to the bed, grabbing Hildemara by the wrists as she held the bedcovers over her mouth. “I love you, Hildie. Nothing is ever going to change that. In sickness and in health. I swear to you before God and this witness.” He jerked his head back toward the nurse calling down the hall for security. “As long as we both shall live.” He caressed her wrists before he let go of her. Two men appeared in the corridor. He raised his hands. “I’m going.”

“To the showers first,” one informed him.

Hildemara wondered if TB would be as painful a death as cancer, or if she’d die of a broken heart first.

* * *

Hildemara’s first letter at Arroyo came from Mama. Only one line.

*I’ll come down as soon as the grape harvest is over. You get better.*

Just like Mama to give an order.

Several other nurses had been sent to Arroyo. Everyone got along. Hildie supposed it came from having so much in common with one another. They talked about nursing, families, friends, doctors, cases they had worked. They played games, read books, spent time outside in the sunshine, and slept. To anyone else, it probably would have sounded like a vacation.

The fluid extractions felt like slow torture. She suffered from night sweats and high fevers. After weeks of rest, she still felt weak. Frustration and grief increased her depression as time passed and she felt no improvement.

Trip came to visit. She gave up trying to make him stay away.

Her roommate, Ilea, also a nurse, shared her mother’s delicious homemade fried chicken, potato salad, and chocolate chip cookies with Hildie and anyone else who came to visit. Her fiancé came often. Several patients had husbands; a few had children. One with kids died a week after Hildie came to the hospital. Not all the boyfriends and husbands proved as faithful as Trip. Some never came.

Mama wrote again.

*I’ll come down as soon as the almonds have been sold.*

Hildie wrote back.

*Don’t feel you need to come. It is a long drive, and I’m not much company.*

A week later, Mama showed up without warning.

* * *

Hildemara glanced up in surprise and saw Mama standing a few feet away. “Mama?”

She had that look on her face that meant trouble. “You’re my daughter. Did you think I wouldn’t come?”

Hildie coughed into a handkerchief. Mama sat slowly, watching her, expressionless. When the spasm finally stopped, Hildemara leaned back, feeling drained. “Sorry.” She saw the flash of something in Mama’s eyes. “Sorry I said sorry.” She offered a weak smile.

Mama had brought gifts. Cloe sent a beautiful lace-trimmed nightgown and bathrobe stylish and expensive enough for a Hollywood movie star. She had tucked a note in the folds.

*This was meant for your wedding night. I don’t think Trip will mind if you wear it now.*

Cloe had about as much hope as Hildemara.

Rikka had sent pictures: Cloe at the sewing machine, Mama in the driver’s seat of her Model T, Bernie grafting a tree, Elizabeth in the vegetable garden, Papa standing beneath the blooming almond trees, arms outspread, looking up. She had even drawn one of Hildie sitting in the branches of the chinaberry tree, leaning back against the trunk, wearing a *Mona Lisa* smile. The last was a caricature self-portrait of a girl in an artist’s smock drawing a naked man who looked remarkably like Melvin. Hildie laughed and then coughed again, longer this time.

Mama had crocheted a pink lap blanket. Hildemara smoothed it over her legs. “It’s beautiful. Thank you for coming all this way to see me.”

“You didn’t think I would, did you?”

She shrugged. “I didn’t expect it.”

Mama looked off toward the rolling hills and oak trees. “It’s nice and peaceful here.”

“Yes.” *A good place to die.* Sometimes she prayed God would take her. Trip could move on with his life. She wouldn’t feel like she lived in the bottom of a well. Papa said once that death was opening a door into heaven.

They talked about the ranch. Bernie and Elizabeth still hoped for a baby. Hildemara didn’t want to take that hope away and tell Mama it wasn’t likely to happen.

Mama talked about Papa and how he loved Hildie. They talked

about Cloe and the movie stars she had met. Cloe liked to drop names like Errol Flynn, Olivia de Havilland, Bette Davis, Tyrone Power, Alice Faye. She had finally snagged her dream job and made costumes for the movies. She met many stars at pre- and postproduction parties.

Other patients came outside, greeted Hildemara, met Mama, talked awhile, and moved off to rest in the sunshine. "You've made some nice friends, Hildemara."

"We try to hold one another up."

"And Trip?"

"He comes once a week, when he's not in class or on duty. He still needs a few hours before he can graduate from Cal. Some of his units didn't transfer from Colorado. As soon as he finishes school, he's taking on more hours at the hospital. He can't afford medical school yet."

Mama relaxed in her chair, mouth softening. She smoothed the wrinkles from her cotton flower-print dress and folded her hands. "Good. All you have to do now is get well."

"That's not up to me."

Her eyes flared. "Yes. It is."

Hildemara didn't try to argue. She knew more about tuberculosis than Mama could ever guess. Why tell her what it did to a person's lungs? It was enough that Hildie didn't have hope. Why strip Mama of hers?

Troubled, Mama pushed herself up. "Well, as much as I hate to say it, I'd better get going. It's a long drive back to Murietta." Hildemara drew the lap blanket aside and started to stand. "No, Hildemara Rose. You sit right there and enjoy the sunshine." Stepping back, Mama looped her knitted sweater over her arm and picked up her worn white purse. "Before I go, I've got something to say to you." She leaned down and grasped Hildemara's chin. "Find the guts to fight, and hang on tight to life!"

Hildemara jerked her chin away and glared at her through tears. "I'm doing my best."

Mama straightened, her expression disdainful, mocking. "Really? Not from what I can see. You've been sitting here for the past two hours feeling sorry for yourself."

"I never said—"

"You didn't have to say anything. I can see it written all over your face. You've given up!" She shook her head. "I never thought any of my children would turn out to be cowards, but here you are giving

in. Just like—" She pressed her lips together. "Why waste my breath?"

Hurt, furious, Hildemara pushed herself out of the chair. "Thanks so much for your compassion, Mama. Now, get out of here." Heart pounding, she watched her mother walk away. Mama looked back once, a smirk on her face.

Blood coursed through Hildie's veins for the first time in weeks. She sat again, shaking, fists in her lap. Bundling up the pink lap robe, she threw it in the dirt.

The doctor checked her that afternoon. "You have some color back, Miss Waltert. I think you're turning a corner."

* * *

*Dear Rosie,*

*I went to Arroyo del Valle to see Hildemara Rose. She had Mama's pallor and the deep shadows under her eyes. I could see no life in them when I first arrived. It terrified me. She didn't seem to care whether she lives or dies.*

*I wanted to shake her. Instead, I called her a coward. Though it broke my heart, I mocked and belittled her. Thank God she got good and mad. Her eyes spit fire at me and I wanted to laugh with joy. Better she hate me for a while than give up on life and be put in an early grave. She was trying to get up when I walked away. She barely had strength enough for that, but at least there was color in her cheeks. I hope that fire burns brighter each day.*

* * *

Though her condition improved, Hildemara had to fight the constant tug of depression at how many months passed. Several patients died. Hildemara focused on the number who improved or celebrated remission. Trip wrote daily, but letters were a poor substitute for kisses or an embrace.

*As soon as you're out of that prison, we're getting married.*

She started having dreams that made her awaken in a sweat, but not the kind brought on by TB. She didn't argue with him anymore.

At night, while others slept, she knelt on the end of her bed and looked out the window at the moon and stars and talked to God. Or Papa. She spent hours reading the small, black leather-bound Bible Papa had given her when she started nursing school, writing down Scriptures that promised her a future and hope. When the binding began to give way, she asked for adhesive tape.

It took a while, but she got over being angry with Mama. Mama was just Mama. She had to give up hoping she'd have a relationship

with her like Cloe or Rikka. Both her sisters had always had the lion's share of love. But then, they were lionesses like Mama. Nothing would stop them from going after what they wanted.

Hildie wondered if Mama would ever give her credit for making it on her own.

Jones came to see her. "The secret of longevity, my girl, is getting a chronic illness early in life. I survived the Spanish flu. It made me aware of how fragile our lives are. When you get out of here—and you will—you're going to take better care of yourself. When you get out of here, you come on back to Merritt. I want you back on my ward."

Boots wrote often. She had met someone—a patient, this time.

*I gave him a back rub one night. One thing led to another. Let's just say if we'd been caught, I would have lost my job. He says he loves me, Flo. He says he wants to get married. Just thinking about saying "until death" makes me break out in a sweat.*

A few weeks later, she wrote again and said she had broken up with him.

*I've probably made the biggest mistake of my life, but it's too late now. Some people just aren't ready to settle down. I think I'm one of them.*

Boots took a job in Honolulu.

*Surf and sand and plenty of tanned bodies. Oh, my. I think I'm in heaven.*

A few weeks later, another letter arrived.

*What was I thinking when I took this job? I've seen the entire island twice over. A pity I'm not an Army nurse. There are plenty of cute soldiers around. But I can't stand it. I feel like I'm living on the head of a pin in the middle of the Pacific. Hey. Why would I feel that way? I am! I'm sending résumés to the mainland. Who would've guessed I'd become claustrophobic in paradise?*

* * *

Six months had passed by the time Hildemara received permission to leave. She packed her bags.

"December 1, 1941, is a day of celebration from here forward." Trip carried her suitcase out to the car. He settled her comfortably in the front seat. When he started to tuck the lap robe around her, she protested. "I'm well. Remember?" He grinned and gave her a firm kiss, the first in eight months.

When he slipped behind the driver's seat, he leaned over and put his arm around her. "Let's try that again." He took her hand and

placed it, palm flat, against his chest. She could feel his heart hammering as fast as her own. Eyes black, he caressed her face. “We’d better start making wedding plans now. No more excuses.”

“I can’t think of a single one.”

Six days later, the Japanese bombed Pearl Harbor.

## Hoofstuk 36

“Ons weet nog nie genoeg van tuberkulose af nie.” Die dokter lyk verskonend. ’n Hele paar verpleegsters is in die laaste paar jaar daaraan oorlede. Duidelik wil hy haar nie valse hoop gee nie.

Met haar geskiedenis van longontsteking weet Hildemara dat sy nie ’n groot kans op oorlewing het nie.

“Ek kan maar net bedrus vir jou voorskryf.”

Sy lag flou. Asof sy nie nou al weke lank in die bed was nie!

“Merritt het nie ’n isolasie-eenheid vir TB-pasiënte nie, dus sal jy na ’n sanatorium oorgeplaas word. Daar is verskeie waaruit jy kan kies, maar jy sal dadelik jou keuse moet maak, anders sal die hospitaal vir jou moet besluit.”

Alhoewel Hildie die siekte waarskynlik in die hospitaal opgedoen het, is daar nog nie besluit of die Merritt-hospitaal vir haar behandeling sal betaal nie. Omdat sy nie wil skuld maak nie, kies sy die goedkoopste fasiliteit, Arroyo Del Valle, ’n staatsinrigting in die Livermore-heuwels. Hulle bied finansiële bystand. As sy oorleef, gaan sy dit nodig hê. Sy betrap haarself dat sy wonder wie gaan betaal as sy doodgaan. Die belastingbetalers, vanselfsprekend. Sy voel skaam.

Trip protesteer. “Daar is ’n beter hospitaal net hier in die Baai-area.” Hy staan in die gang voor die deur wat op ’n skrefie oop is.

Sy wil hom nie van haar redes vertel nie. Hoekom die geld mors as sy in elk geval nie gaan lewe nie? “Die spasie en die vars lug sal my goed doen.”

“Ek gaan dominee Mathias bel. Hy kan die troue hier in die hospitaal waarneem. Jones sal kom.”

“Nee!”

“Hoekom nie?”

“Jy weet hoekom nie. Daar is nie ’n kuur nie, Trip.”

“Ek bid vir jou. Die hele kerk bid vir jou. My ouers bid. Hulle kerk bid. Jou ma, Bernie, Elizabeth ... ”

“Hou op, Trip!” Elke asemteug maak seer. Maar die seer in haar hart is groter. Sy hyg totdat sy genoeg asem het om te praat. “Sê nou

dis nie die Here se wil nie?"

Hy stoot die deur oop en kom in. "Jy is besig om op te gee. Jy mag nie opgee nie!"

'n Verpleegster maak amper dadelik haar verskyning. "Jy mag nie hier wees nie!"

"Ek sal loop, Hildie, maar ek gaan weer terugkom." Toe die verpleegster hom aan die arm neem, ruk hy los. "Gee my 'n oomblik!" Hy druk verby die verpleegster en toe hy by die bed kom waar Hildemara die laken oor haar mond hou, sluit hy sy hande om haar gewrigte. "Ek is lief vir jou, Hildie. Niks kan dit verander nie. Nie siekte of dood nie. Ek sweer dit voor die Here en hierdie getuie." Hy beduie met sy kop na die verpleegster wat reeds 'n sekuriteitsbeampte gaan roep het. "Solank ons albei lewe." Hy streel oor haar gewrigte voordat hy haar los. Twee mans verskyn in die deur. Hy lig sy hande. "Ek loop."

"Nadat jy gestort het," lig die een hom in.

Hildemara wonder of TB so 'n pynlike dood soos kanker gaan wees, en of sy voor die tyd aan 'n gebroke hart gaan sterf.

***

Hildemara se eerste brief by Arroyo kom van Mamma af. Net een reël.

*Ek kom sodra die druiwe-oes agter die rug is. Word beter.*

Dis so tipies Mamma om 'n opdrag te gee.

'n Paar ander verpleegsters is na Arroyo toe gestuur. Almal kom oor die weg. Hildie veronderstel dis omdat hulle so baie met mekaar in gemeen het. Hulle praat oor verpleging, gesinne, vriende, dokters, die gevalle wat hulle hanteer het. Hulle speel speletjies, lees boek, bring baie tyd buite in die son deur en slaap. Amper asof hulle met vakansie is.

Die vog-ekstraksie voel soos 'n stadige marteling. Sy ly aan nagsweet en hoë koors. Ná weke se rus voel sy steeds swak. Namate die weke verbygaan en sy geen verbetering sien nie, maak die frustrasie en ongelukkigheid haar depressie net erger.

Trip kom kuier. Sy probeer hom nie meer weghou nie.

Haar kamermaat, Ilea, ook 'n verpleegster, deel haar ma se heerlike braaihoender, aartappelslaai en sjokoladekoekies met Hildie en enigiemand wat kom kuier. Haar verloofde kom dikwels. 'n Hele paar pasiënte het mans; 'n paar het kinders. Een vrou met kinders het 'n

week na Hildie se koms gesterf. Nie al die kêrels en mans kom so getrou soos Trip kuier nie. Party kom nooit.

Mamma skryf weer.

*Ek kom sodra die amandels verkoop is.*

Hildie skryf terug.

*Moenie verplig voel nie. Ek's nie juis goeie geselskap nie.*

'n Week later kom Mamma sonder waarskuwing.

***

Hildemara kyk verbaas op en sien Mamma 'n paar meter van haar af staan. "Mamma?"

Sy het 'n uitdrukking wat moeilikheid spel. "Jy is my dogter. Het jy gedink ek gaan nie kom nie?"

Hildie hoes in 'n sakdoek. Mamma gaan sit stadig en kyk emosieloos na haar. Toe die bui uiteindelik verby is, sak Hildemara uitgeput agteroor. "Jammer." Iets flits in haar ma se oë. "Jammer ek het jammer gesê." Sy glimlag flou.

Mamma het geskenke gebring. Cloe stuur 'n pragtige nagrok en kamerjas met kantafwerking. Dis stylvol en waarskynlik duur genoeg vir 'n Hollywood-filmster. Sy het 'n briefie daarmee saam opgevou.

*Dit was bedoel vir jou huweliksnag. Ek dink nie Trip sal omgee as jy dit nou dra nie*.

Cloe het omtrent net soveel hoop soos Hildemara.

Rikka stuur sketse: Cloe by die naaimasjien, Mamma agter die stuur in haar Model T, Bernie besig om 'n boom te ent, Elizabeth in die groentetuin, Pappa met uitgestrekte arms en opgehefte gesig onder die bloeiende amandelbome. Daar is selfs een van Hildemara tussen die takke van die seringboom, haar rug teen die stam en 'n *Mona Lisa*-glimlag op haar gesig. Die laaste is 'n karikatuuragtige selfportret van 'n meisie in 'n skilderjas besig om 'n naakte man te teken wat merkwaardig baie na Melvin trek. Hildie lag en toe hoes sy weer, langer hierdie keer.

Mamma het 'n pienk kniekombers vir haar gehekel. Hildemara sprei dit oor haar bene. "Dis pragtig. Dankie dat Mamma so ver gery het om my te sien."

"Jy het nie gedink ek sou nie, nè?"

Sy haal haar skouers op. "Ek het dit nie verwag nie."

Mamma kyk na die golwende heuwels en eikebome. “Dis mooi en rustig hier.”

“Ja.” *’n Goeie plek om dood te gaan*. Somtyds bid sy dat die Here haar kom haal. Dan kan Trip aangaan met sy lewe. Dit sal nie voel asof sy op die bodem van ’n put lewe nie. Pappa het eenmaal gesê dat die dood ’n deur na die hemel toe oopmaak.

Hulle praat oor die plaas. Bernie en Elizabeth hoop nog steeds vir ’n baba. Hildemara wil nie hulle hoop wegneem en vir Mamma sê dat dit waarskynlik nie gaan gebeur nie.

Mamma praat oor Pappa en hoe lief hy vir Hildie was. Hulle praat oor Cloe en die filmsterre wat sy ontmoet het. Cloe noem graag name soos Errol Flyn, Olivia de Havilland, Bette Davis, Tyrone Power, Alice Faye. Sy het uiteindelik haar droomwerk losgeslaan en maak kostuums vir flieks. Sy ontmoet baie sterre by partytjies en geselllighede.

Ander pasiënte kom buitentoe, groet vir Hildemara, ontmoet Mamma, gesels ’n bietjie en gaan sit in die sonnetjie ’n entjie van hulle af. “Jy het oulike vriendinne gemaak, Hildemara.”

“Ons probeer mekaar positief hou.”

“En Trip?”

“Hy kom een maal ’n week, wanneer hy nie klas loop of aan diens is nie. Hy kort nog ’n paar uur voordat hy sy diploma ontvang. Sommige van sy vakke kon nie van Colorado oorgedra word nie. Sodra hy klaarmaak, gaan hy ekstra ure by die hospitaal werk. Hy kan nog nie bekostig om medies te gaan studeer nie.”

Mamma ontspan in haar stoel en haar mond versag. Sy vee die kreukels uit haar katoenrok met die blomme en vou haar hande. “Mooi. Al wat jy nou moet doen, is beter word.”

“Ek kan nie daaroor besluit nie.”

Haar oë flikker. “Ja, jy kan.”

Hildemara probeer nie stry nie. Sy weet meer van tuberkulose as wat Mamma ooit kan raai. Hoekom moet sy vir haar sê wat dit aan ’n mens se longe doen? Dit is genoeg dat Hildie nie hoop het nie. Hoekom Mamma van hare ontneem?

Mamma kom ergerlik orent. “Nou ja, ek haat dit om dit te sê, maar ek moet gaan. Dis ’n ver ent terug Murietta toe.” Hildemara haal die skootkombers af en begin opstaan. “Nee, Hildemara Rose. Bly jy hier en geniet die son.” Sy staan terug, hang haar gebreide trui oor haar arm en tel haar verweerde wit handsak op. “Voor ek gaan, is daar iets wat ek vir jou moet sê.” Sy leun af en sluit haar duim en voorvinger

om Hildemara se ken. “Kry iewers die lus om te baklei en aan die lewe vas te klou!”

Hildemara ruk haar ken weg en gluur deur haar trane na haar ma. “Ek doen my bes.”

Mamma staan regop, haar uitdrukking minagtend, spottend. “Regtig? Nie uit wat ek kan sien nie. Jy het jouself die afgelope twee ure hier sit en jammer kry.”

“Ek het nooit gesê – ”

“Jy hoef niks te sê nie. Dit staan oor jou hele gesig geskryf. Jy het opgegee!” Sy skud haar kop. “Ek het nooit gedink dat enige van my kinders ’n lafaard sou wees nie, maar lyk my jy is besig om op te gee. Net soos – ” Sy pers haar lippe opmekaar. “Hoekom my asem mors?”

Seergemaak en woedend stoot Hildemara haar op uit die stoel. “Baie dankie vir Mamma se deernis. Loop nou, asseblief.” Haar hart klop swaar toe sy haar ma agternakyk. Mamma kyk een maal om, ’n selfvoldane kyk op haar gesig.

Vir die eerste keer in weke bruis die bloed deur Hildie se are. Sy gaan sit bewend, haar vuiste op haar skoot. Dan bondel sy die pienk kombersie saam en gooi dit op die grond.

Daardie middag gaan sy vir haar doktersondersoek. “Jy het ’n bietjie kleur teruggekry, juffrou Waltert. Ek dink jy’s oor die ergste.”

***

*Liewe Rosie*

*Ek het Hildemara Rose in Arroyo del Valle gaan sien. Sy was net so bleek soos Mamma met dieselfde diep skadu’s onder haar oë. Ek het geen lewe in hulle gesien toe ek daar aangekom het nie. Ek was angsbevange. Dit was asof sy nie omgee of sy lewe of doodgaan nie.*

*Ek wou haar skud. In plaas daarvan het ek haar ’n lafaard genoem. Dit het my hart gebreek, maar ek het haar gespot en verkleineer. Dank die Here dat sy kwaad geword het. Haar oë het vuur gespoeg en ek wou lag van blydskap. Sy moet my eerder vir ’n rukkie haat as wat sy moed opgee en in ’n vroeë graf gelê word. Sy het skaars die krag gehad om op te staan, maar ten minste was daar kleur in haar wange. Ek hoop dat daardie vlam elke dag helderder brand.*

***

Alhoewel haar toestand verbeter, moet Hildemara teen die konstante

depressie baklei wanneer sy dink aan hoeveel maande verloop het. ’n Hele paar pasiënte is intussen oorlede. Hildemara konsentreer op die aantal wat beter geword het. Trip skryf elke dag, maar briewe is ’n power plaasvervanger vir soene of ’n omhelsing.

*Ons trou sodra jy uit daardie tronk is.*

Sy kry drome wat haar natgesweet laat wakker skrik, maar dis nie die nagmerries wat TB veroorsaak nie. Sy stry nie meer met hom nie.

Snags wanneer die ander slaap, kniel sy op die punt van haar bed en kyk deur die venster na die maan en sterre en praat met die Here. Of Pappa. Sy sit ure lank met die klein, swart, leergebinde Bybel wat Pappa vir haar gegee het toe sy Merritt toe is, en maak aantekening van verse wat ’n verwagting en toekoms belowe.

Dit neem ’n tydjie, maar uiteindelik is sy nie meer kwaad vir Mamma nie. Mamma is maar net Mamma. Sy moet eerder ophou hoop dat sy ’n verhouding soos Cloe of Rikka met haar ma sal hê. Albei haar sussies het altyd die leeueaandeel van Mamma se liefde gehad. Maar aan die ander kant, hulle is leeuwyfies soos Mamma. Niks keer hulle as hulle iets wil hê nie.

Hildie wonder of Mamma haar ooit erkenning sal gee vir die feit dat sy dit op haar eie gemaak het.

Jones kom haar sien. “Die geheim van langlewendheid is om ’n chroniese siekte vroeg in ’n mens se lewe te kry, my kind. Ek het die Spaanse griep oorleef. Dit het my laat besef hoe broos die lewe is. Wanneer jy hier uitkom – en jy sal – moet jy beter na jouself kyk. Wanneer jy hier uitkom, kom jy terug Merritt toe. Ek soek jou terug in my saal.”

Boots skryf gereeld. Sy het iemand ontmoet – hierdie keer ’n pasiënt.

*Ek het hom een nag ’n rugmassering gegee. Die een ding het tot die volgende gelei. Kom ons sê maar net ek sou my werk verloor as ons uitgevang is. Hy sê hy is lief vir my, Flo. Hy sê hy wil trou. Net die gedagte aan “tot die dood ons skei” laat my in sweet uitslaan.*

’n Paar weke later skryf sy weer en sê dat sy uitgemaak het.

*Ek het waarskynlik die grootste fout van my lewe gemaak, maar nou is dit te laat. Party mense is net nie gereed om nes te skop nie. Ek dink ek’s een van hulle.*

Boots kry werk in Honolulu.

*Sand en see en heelwat sonbruin lywe. Dit voel of ek in die hemel is.*

’n Paar weke later kom daar nog ’n brief.

*Wat het ek gedink toe ek hier kom werk het? Ek het die hele eiland nou al twee keer gesien. Miskien moes ek eerder ’n weermagverpleegster geword het. Daar is heelwat oulike soldate hier rond. Maar ek kan nie meer nie. Dit voel of ek op ’n kopspeld in die middel van die Stille Oseaan bly. Ag tog. Ek kan nie glo ek voel so nie! Maar dit is die waarheid! Ek het my résumé na die vasteland gestuur. Wie sou kon raai dat die paradys my kloustrofobies sou laat voel?*

***

Dit is ses maande voordat Hildemara ontslaan word en uiteindelik haar sakke kan pak.

“Van nou af is 1 Desember, 1941, ’n dag wat gevier gaan word. “Trip dra haar tas na die kar toe en maak seker dat sy gemaklik sit. Toe hy die skootkombers om haar bene wil vou, protesteer sy. “Ek’s gesond. Onthou?” Hy grinnik en gee haar ’n ferm soen, die eerste in agt maande.

Toe hy agter die stuur inskuif, leun hy oor en sit sy arm om haar. “Kom ons probeer weer.” Hy neem haar hand en hou dit plat teen sy bors. Sy hart klop net so vinnig soos haar eie. Sy oë is donker toe hy haar gesig liefkoos. “Ons beter nou begin trouplanne maak. Ek soek nie nog verskonings nie.”

“Ek kan nie aan ’n enkele een dink nie.”

Ses dae later word Pearl Harbor deur die Japannese gebombardeer.

## Chapter 37

Hildemara married Trip on December 21, 1941. Bernie and Elizabeth came up with Mama. Melvin drove Rikka. They left shortly after the ceremony to take the ferry to San Francisco. Cloe sent her regrets. She had a job with a production company working on another swashbuckler. Tyrone Power, this time. "We're sewing night and day to get the costumes ready for the shoot. . . ." Bad weather and lack of money kept Trip's parents in Colorado.

Many of Hildie and Trip's local church friends attended and gave gifts. The deaconesses put on a wedding reception in the social hall. Everyone talked about the war, and some of the men in the congregation had already signed up for military service. Mama gave the newlyweds a crocheted tablecloth with fifty dollars tucked into the folds. They used it to buy train tickets to Denver.

Trip's mother and father made Hildemara feel more like a long-lost daughter than an in-law. When asked what she wanted to call them, she rejected Otis and Marg and opted for what Trip called them —Dad and Mom.

"Look out!" Trip laughed. "Dad's looking for ways to entertain you."

When he hooked a sleigh to the back of his car, Hildie climbed aboard and sailed down East Moreno to Prospect Lake. In a few short weeks, she learned the rudiments of ice-skating and cross-country skiing.

They had little time alone in the small one-bedroom house. Trip's bedroom was much like Hildie's had been, a converted back porch. At least he had snow shutters instead of screen windows. They had no trouble keeping warm.

"We're going to have to go back to California soon, so you can start medical school."

Hildie combed her fingers through Trip's thick brown hair. His parents had gone off to visit friends, leaving them alone for the day. They had spent all morning in bed, not having to worry about making a sound.

Trip took her hand and kissed it. "I joined up, Hildie."

Her heart froze. "What did you say?"

"I went to the recruiter's office on Monday and signed the papers."

She yanked her hand free and sat up. "Oh, Trip. Tell me you

didn't! We've only been married three weeks!" Everything had worked together to keep them apart for so long: Papa's illness, then hers, and now he signed up to go off and fight a war? How could he?

"It's cold." Trip pulled her down again, swinging his leg across hers to hold her there. "Every able-bodied man is joining up. How can I not do my part?"

"So you join up without even saying a word about it? I'm your wife!"

"Hildie . . ."

"Let me up!"

He did. She pulled her robe on and went into the house, standing near the potbelly stove. She'd have to crawl inside to thaw the chill inside her. Trip came in, closing the door behind him. He stood behind her, running his hands up and down her arms. "I should have told you. I'm sorry I didn't. I was afraid I'd let you talk me out of it."

She shook his hands off and faced him, tears streaming down her cheeks. "Is this the way our marriage is going to be? You make life-changing decisions and tell me later?" Something else struck her. "Your parents knew, didn't they? That's why they left us alone today." She closed her eyes. "That's why Mom went to bed early last night and Dad looked so grim."

"Our country needs soldiers. The recruiter thinks I'll end up a medic with my premed background and the time I spent working in a hospital. I can be of service."

He clutched her face, his own agonized. "I can't stay here safe and happy, making love to you every chance I get, while others risk their lives for our freedom. This is a fight for America's survival, Hildie, not a little skirmish in a foreign country somewhere we've never heard of."

She felt her body shaking in reaction. She had read the newspapers, too. If the Japanese invaded California and Germany overran Europe, the whole world would be at war. "You're right. I'll enlist, too. Jones said a year ago the Army would need nurses."

He let go of her, his face flaming. "Over my dead body! You're not enlisting in the Army!"

She laughed in disbelief. "It's all right for you, but not for me. I have more training than you do, Trip. Don't expect me to sit home and wait when my husband could be among the wounded!"

"I want you safe from harm!"

"And I wanted the same for you, but you did as you pleased. And

now I agree. Our country needs us."

"No . . ." He put his head in his hands and turned away.

Hildie put her hand on his back. "If it means our freedom, shouldn't we all be part of it?"

He turned to her, face pale. "Don't do anything yet. Promise me. We'll pray about it."

"Did you?"

*"Yes!"* He cupped her face. "I've been praying since December 7 about what to do."

"And never included me."

Trip winced. "I won't do it again. Listen to me, please. One of us joining right now is enough. Give it a little time and we'll pray and see what God wants for you."

Everything moved faster than either expected.

Trip received his orders, and Hildie followed him to Camp Barkeley, Texas, and then to Fort Riley, Kansas, and then on to Fort Lewis, Washington. She lived in boardinghouses while he lived in the barracks. When he had a day's leave, they stayed in her room, hungry for one another. Tens of thousands of Navy men and Marines headed for the South Pacific to fight the Japanese while the Army geared up to invade Europe. Trip received orders for Officer Candidate School.

"You can't come this time, Hildie. I won't be able to see you, and I don't want you living among strangers. I want you to go home."

Which home? Where? She didn't know whether to go back to work at Merritt, where she would be surrounded by friends, or to Colorado Springs and live with Mom and Dad, or home to Murietta and Mama, if Mama would allow. No place would feel like home without Trip. She would stay in Tacoma until she could figure out what to do.

Trip dressed in his uniform while she sat on the end of the bed in the dressing gown Cloe had made. He leaned down and kissed her. "Maybe God will answer my prayers by then." He brushed his fingers against her cheek and went out the door.

She didn't have to ask what he meant, though he had never spoken his prayer aloud. He wanted her pregnant. He didn't just want a child; he wanted her ineligible to join the military.

She flung a hand over her eyes and prayed God's protection on her husband. If the slight morning nausea the last few days was any indication, God might have already answered Trip's prayer. They might have something to celebrate rather than spending every

moment worrying about what the future could hold. The future could hold a child! Then again, she might just be feeling sick at the thought of what could happen to Trip.

Hildemara waited another month before making an appointment. The doctor confirmed she was pregnant. Proud to be carrying Trip's child, she sat with her hand resting on her abdomen during the long bus ride back to the apartment.

She would go home to Murietta. She didn't want to add to Trip's worries, and her husband wouldn't want her living alone with a baby on the way. *God has settled it, Trip. You're going to be a daddy. I'm going home to Mama. . . .* Mama's first grandchild! Perhaps Mama would even be happy enough to crow about it.

Rikka had gone home to see Melvin before he headed off to Marine Corps boot camp and then gone back to San Francisco. She had quit full-time classes at the California School of Fine Arts, preferring to pick and choose what she studied. She had found a job as a waitress in a fancy restaurant and loved everything about living in San Francisco. She claimed she loved Melvin, but she had no intention of becoming a farmer's wife in Murietta. It remained to be seen whether romance or a lust for life would win out. With Rikka's eyes fixed on city life, Hildemara assumed there would be plenty of room for her and a new baby.

Only a fool assumes.

jammer hy is, hoe hy wens dat ek hom wil doodmaak, dat die Japannese dan nie hoef te sukkel nie. Toe ek hom vra wat op aarde hy bedoel, het hy my vertel."

"Hy moes eerder net stilgebly het!"

Bernie glimlag hartseer. "Hy was destyds al verlief voordat ons in Murietta aangekom het. Dis ek wat haar by hom gesteel het, nie andersom nie."

"Dis nie 'n verskoning nie. Nie vir een van hulle nie."

Hy gee haar 'n donker kyk en vryf ergerlik oor sy kop. "Moet haar nie oordeel nie. Sommige mense was gemeen met haar toe sy dorp toe is, het gesê dat ek 'n lafaard is omdat ek nie gaan veg nie. Hulle het ons Jap-boeties genoem, en vir Mamma 'n vuil Nazi. Eddie het tussenbeide gekom en gesê hulle moet stilbly en haar uitlos. Hy het haar huis toe gebring. Die ding is net, hulle het nie dadelik huis toe gekom nie. Sy was bang oor wat ek sou doen as ek uitvind wat op die dorp gebeur het. En hy het geweet dat ek sou inry en dat daar nie net woorde gewissel sou word nie ... " Bernie vryf oor sy gesig. "In elk geval, hulle het by die Grand Junction stilgehou. Hy wou haar net tot bedaring bring voordat hy haar huis toe bring. Hulle het oor die ou dae, die goeie tye begin praat. Sy het nog steeds gehuil, was nog steeds ontsteld. Hy haar vasgehou en haar getroos. Dis seker maar hoe dit begin het. Ongelukkig het dit nie daar opgehou nie."

Bernie se gesig vertrek. "Ek kon hom nie haat nie. Nie eens toe hy my vertel het nie. Watter reg het ek om klippe te gooi?" Sy trane kom. "Hy is dood. Opgeblaas op 'n klein eiland iewers in die Stille Oseaan. Hy was altyd lus om strand toe te gaan. 'Kom ons gaan deur Santa Cruz toe,' sou hy sê. En nou het hy op 'n strand gesterf."

Hildie druk haar gesig in haar hande en snik. Al waaraan sy kan dink, is Trip wat op pad is Europa toe. Sy sê vir haarself oor en oor dat hy 'n paramedikus is. Hulle sal hom nie in die voorste linies plaas nie. Hy sal agterna kom om die stukke op te tel.

Bernie vat haar aan die skouer. "Wees sag met my vrou. Sy word opgeëet deur skuldgevoelens. En ek is lief vir haar; ek is so lief vir haar. Wat my betref, is dit my babatjie wat sy dra."

Hildie kyk op. "Miskien moet jy vir haar sê."

"Wat vir haar sê?"

"Alles."

Hy skud sy kop. "Sy sal my los."

Sy leun oor en kelk sy gesig in haar hande. "Jy het haar nie gelos nie."

Hy draai sy gesig weg en staan op. “Twee verkeerde dinge maak nie ’n regte nie, Sus.”

“Wat beteken liefde as daar nie vertroue is nie?”

“Waaroor praat julle twee?” Elizabeth staan in die kamerdeur, steeds in haar nagrok, haar arms om haarself gevou. Sy lyk siek en bang, bleek en gespanne. Sy kyk na Hildie en dan Bernie. “Het jy ... ?”

“Het sy vir my gesê dat ek nie die pa is nie? Nee, my lief. Sy het nie. Ek het reeds geweet.”

Elizabeth maak ’n stikkende geluid en tree terug, haar hande oor haar gesig.

Bernie trek ’n stoel uit. “Kom sit hier by my. Ons moet praat.”

Hildie kan dit nie verduur om die pyn op hulle gesigte te sien nie, die skuld en skaamte, die smart. Sy staan op. “Ek is lief vir julle al twee.” Sy gaan buitentoe.

Sy gaan sit op mevrou Musashi se stoel op die voorstoep en kyk hoe die son opkom terwyl Bernie en Elizabeth binnekant praat. Daar is nie ’n gegil of geskree soos met Mamma en Pappa nie. Die stilte maak haar bekommerd en sy staan op om deur die venster te kyk. Elizabeth sit op Bernie se skoot, haar arms om sy skouers geslaan. Hy hou haar styf vas en streel oor haar rug en hulle albei huil.

Die verligting spoel deur Hildie. Sy is afgunstig op die feit dat hulle deur hierdie oorlog bymekaar kan wees. Sy hou nie daarvan om so te voel nie. Sy gaan stap stadig deur die Musashi’s se okkerneutboord en dank God dat Bernie en Elizabeth hulle dinge kon uitsorteer. Sy bid vir Trip se veiligheid. Sy vryf oor haar maag en bid dat hulle baba sterk en gesond gebore sal word. Sy bid dat die volgende veldslag die gety van die oorlog sal draai en dat daar binnekort vrede sal wees.

Haar gedagtes aan Trip vul haar met soveel emosies: kommer, vrees, hoop, honger, ’n skreiende eensaamheid en smagting om hom weer terug by haar te hê. *Here, bring hom asseblief na my toe terug. Bring hom terug in een stuk.*

***

Met die somer se oorgang na herfs het die dorpsmense nog ’n rede om Bernie en Mamma en enigiemand anders in ’n soortgelyke situasie te verag. Terwyl die rantsoenering die mense verarm, het die boere oorgenoeg. Mamma se 20 morg amandels en rosyne en haar halwe morg groente, tesame met die hoenders en hase is genoeg om albei

gesinne gevoed te hou en heelwat oor te hê om te verkoop. Bernie versorg die okkerneutboord, wingerd en twee morg groente. Hy gaan dikwels Merced toe om tamaties, pampoen, uie en wortels te verkoop. Die Musashi's het twee koeie, albei gesond, 100 hoenders, 'n dosyn hase, en vier bokke. Bernie koop 'n hond wat hy Killer noem. Dis eintlik bedoel as 'n grap, maar verbygangers glo dit en kom nie naby die werf nie. In die lig van hulle oorvloed sê Mamma hulle behoort alles wat hulle kan afknyp vir die bure en vriende op die dorp te gee en net genoeg vir die verband en belasting op die twee plase oor te hou.

Hildemara sowel as Elizabeth blom in hulle wagtyd. Hulle lag terwyl hulle met groot mae hulle takies verrig. Dit word al moeiliker om in die groentetuin te werk. Bernie en Elizabeth se seuntjie word in September gebore. Hulle noem hom Edward Niclas Waltert.

Mamma haal elke dag pos uit en Hildemara loop oor om hulle pos te gaan kry. Nadat Mamma deur die koeverte gesif het, gee sy altyd 'n swaar sug.

Toe Hildemara begin kraam, gaan roep Bernie vir Mamma. Eerder as om dokter Whiting op die dorp te gaan haal, haas Mamma haar oor die straat en help met die geboorte. Hildemara is te ver heen om te stry. Sy het alreeds vir Elizabeth gesê wat om te doen om gereed te maak.

Mamma leun oor Hildie en vee die sweet van haar voorkop af. "Jy kan skree as jy wil."

Hildie weet dat Mamma van haar verwag om erger as Elizabeth te wees. Dié het geskree en gesnik en gepleit dat die pyn moes ophou. Hildie was al in kraamsale. Sy weet wat om te verwag. Sy is geensins van voorneme om dit vir almal rondom haar erger te maak nie. Sy kyk nie na Mamma nie en luister nie na enigiets wat sy sê nie. Sy konsentreer op die proses en verduur die pyn in stilte en druk wanneer haar liggaam vir haar sê dat dit tyd is.

"Jy het 'n seun, Hildemara Rose." Mamma was hom en nadat sy hom toegedraai het, lê sy hom in haar arms. "Wat gaan jy hom noem?"

Hildie glimlag uitgeput in sy volmaakte gesiggie. "Trip hou van die naam Charles."

Die volgende dag skryf sy vir Trip.

> *Ons seun is op 15 Desember gebore. Charles Cale Arundel het baie gesonde longetjies! Mamma sê sy kan hom tot by haar plek hoor. Hy en Eddie gaan groot maatjies wees ...*

Sy skryf elke dag, soms op ’n manier wat klink asof Charles die brief skryf.

> *Pappa, kom gou huis toe. Ek kan nie wag om Pappa te ontmoet nie. Pappa moet my leer om basketbal en bofbal te speel …*

Die geboorte het meer van haar krag opgeëis as wat verwag het. Of dalk is dit die nagvoedings wat haar van haar krag beroof. Elizabeth was ’n paar dae nadat sy geboorte geskenk het, weer op en aan die gang, maar Hildemara bly moeg. Sy is bang dat dit weer tuberkulose is.

Mamma kom elke dag kyk hoe dit gaan. “Slaap ’n bietjie. Gee dat ek my kleinseun kan vashou.”

* * *

> *Liewe Rosie*
>
> *Hildemara Rose het my ’n tweede kleinseun gegee. Sy het hom Charles Cale Arundel genoem. Sy het goed gedoen en glad nie geskree of tekere gegaan nie. Die enigste keer dat sy ’n traan gestort het, was toe sy haar pasgebore seun in haar arms gehou het. Toe het haar trane van blydskap soos ’n rivier geloop.*
>
> *Ek onthou hoe ek op die vloer van die houthuis in die bevrore Manitoba aan Hildemara geboorte geskenk het. Hoe het ek nie geskree nie! Ek dink ek het Niclas gevloek toe hy terugkom en my so by die huis aangetref het. Die arme man. Ek was nog nooit ’n sagte een nie, veral nie met die mense vir wie ek die liefste is nie.*
>
> *My dogter het beter as ek gevaar, maar ek’s bekommerd. Hildemara het nie haar kragte so gou soos Elizabeth herwin nie. Sy lyk so bleek en afgemat. Die twee-uurlikse voeding is uitmergelend, en ek is bang dat my meisiekind weer gaan siek word. Ek bied aan om te help, maar sy kyk na my met oë wat my huis toe stuur. Dus neem ek soms vir hulle kos, net om die twee dogters ’n ruskansie te gee.*
>
> *Ek en Hildemara Rose kom oor die weg, maar daar is ’n muur tussen ons. Ek weet ek het dit gebou. Ek weet nie of sy my al vir my harde woorde by die sanatorium vergewe het nie, en ek sal nie daarvoor verskoning maak nie. Ek sal haar dalk weer onder hande moet neem. Ek sal alles moontlik doen om haar gemotiveerd te hou. Maar dit maak so seer om dit te doen. Ek wonder of sy my ooit sal verstaan.*

* * *

Nadat sy amper ’n maand in die bed deurgebring het, begin Hildie haar kragte herwin. Mamma maak ’n spesiale draagdoek sodat sy Charlie kan dra terwyl sy met haar take besig is. Hy is doodgelukkig so veilig teen Hildie se bors. Toe hy te groot word om in die doek te ry, ontwerp Mamma ’n rugsak. Toe hy begin kruip, maak Hildie en Elizabeth beurte om hulle “klein ontdekkingsreisigers” op te pas.

Bernie lag wanneer die twee seuntjies in die huis rondkruip. “Hulle het sonlig nodig, maar ek dink ons gaan vir hulle ’n eie kampie moet bou.”

Die Geallieerde magte beur voort terwyl veldslae in Duitsland en in die Stille Suidsee woed. Hildie wonder of die oorlog ooit gaan einde kry en Trip gaan huis toe kom.

## Chapter 40

### 1944

The war finally began to turn in the Allies' favor, and every day brought new hope as they listened to the radio.

Bernie started making plans. "We're not staying in Murietta. When the war ends, the Musashis will come back. Everything will be ready for them, and we'll look for our own place. I made good money off those trees I grafted. Lemon-orange-lime trees." He laughed. "I'd like to start my own nursery, do some more grafting. Experiment a little and see what else I can come up with. I could do landscaping. Might be nice to live closer to Sacramento or San Jose or in sunny Southern California near all those movie stars Cloe writes about. They'd have money to spend."

Hildemara didn't know what to do. She had written to Trip every day and hadn't received a letter in weeks. Every time a car came up the road, her heart lodged in her throat for fear it would stop and an Army officer would come to the door. Eddie Rinckel wasn't the only hometown boy killed overseas. Tony Reboli had died on D-day. So had two of Mama's Summer Bedlam boys, and Fritz had lost his leg when he stepped on a land mine on Guadalcanal.

Hildie knew Trip had survived D-day. By the time he reached Paris, he had become a captain. His letters, few and far between, were filled with words of love, what he remembered about their time together, how much he missed her. He didn't write about the future.

The newspapers reported tens of thousands dying on battlefields in Europe, and previously unknown islands in the South Pacific. The prejudice got worse at home. Hildemara continued to go to church with Mama. She left Charlie at home with Bernie and Elizabeth, who had stopped going. Only a few people spoke to Hildemara, and only because they knew Trip served in the Army. Hardly anyone spoke to Mama. Old friends who had known them for years kept their distance, staring and whispering. Mama sat eyes straight ahead, listening to the sermon, Papa's Bible open in her lap.

Hildemara was the one who got mad. After all the nice things Mama had done for people over the years, they turned on her now? "I thought they were our friends!"

"They were. They will be again, when the war is over. Assuming we win, of course. If we don't, we're all going to be in the same sinking boat."

"Fair-weather friends, Mama. They're not real friends."

"They're afraid. Fear makes people mean. Fear makes people act stupid."

"Don't make excuses for them!" Hildemara stared out the window, arms crossed over her chest, hurt and fuming.

Mama shrugged while driving. "When it's all over, we won't hold it against them."

Hildemara turned in exasperation. "*You* won't. I'm not going to have anything to do with those . . . those hypocrites!"

Mama's face flamed. "Where do you get off judging, Hildemara Rose?" She turned sharply in to the drive. Hildemara bumped against the door. "Keep on as you are and you're going to be just as mean-spirited and stupid as they are!" Mama slammed on the brake so hard Hildie had to grab the dash to keep from cracking her head on it.

"Mama! Are you trying to kill us?"

"Just shake a little sense into your head." She shoved her door open and got out. "What do you suppose your father would say to you right now? *Turn the other cheek!* That's what he'd say."

Hildie jumped out and slammed her door. "I never thought I'd hear that come out of your mouth!"

Mama slammed her door harder. "Well, it did." She stomped off toward the cottage.

Hildemara regretted adding fuel to the fire. "Why don't we go to Atwater next Sunday?" she called after Mama. "No one knows us in Atwater! No one will be gossiping about us there!"

Mama swung around and planted her feet. "Don't be so stupid, Hildemara. I still have a Swiss accent."

Smarting under her criticism, Hildie shouted back. "Swiss, Mama! Not German! The Swiss are neutral!"

"Neutral!" She snorted in disgust. "A lot you know. Where do you think Germany gets it munitions? How do you think goods pass from Germany to Italy? If that isn't bad enough, people around here don't know the difference between a Swiss, German, or Swedish accent!"

Hildie's shoulders slumped. "I'm not going back to church."

"Well, fine! *You* run if you want. *You* hide! But I'm going back and I'm going to keep going back! And one of these days, I'll be buried in their churchyard. You make sure of that! You hear me, Hildemara Rose?"

"I hear you, Mama! They'll probably spit on your grave!"

"Let them spit. It'll make the flowers grow!" She slammed the

cottage door behind her.

Bernie stood in the yard across the street. “What was that all about? I could hear you and Mama shouting all the way over here.”

“She’s impossible!”

Bernie laughed as she stormed by. “I never thought I’d see the day that you’d shout back at Mama.”

“It didn’t get me anywhere, did it?”

# Hoofstuk 40

## 1944

Die oorlog begin uiteindelik in die Geallieerdes se guns draai, en elke dag bring nuwe hoop wanneer hulle radio luister.

Bernie begin planne maak. “Ons gaan nie in Murietta bly nie. Wanneer die oorlog verby is, sal die Musashi’s terugkom. Alles gaan vir hulle gereed wees, en ons sal ’n plek van ons eie moet kry. Ek het goeie geld uit my geënte bome gemaak. Suurlemoen-lemoen-lemmetjiebome.” Hy lag. “Ek sal graag met my eie kwekery wil begin, nog oorentings doen. ’n Bietjie eksperimenteer en kyk waarmee ek nog vorendag kan kom. Ek sal dit ook geniet om tuinuitleg te doen. Dit sal dalk lekker wees om nader aan Sacramento of San Jose te bly. Of in Kalifornië naby al daardie filmsterre waarvan Cloe skryf. Hulle het baie geld wat hulle aan plante kan spandeer.”

Hildemara weet nie wat om te doen nie. Sy skryf elke dag vir Trip en het weke laas van hom gehoor. Elke keer wanneer sy ’n voertuig hoor aankom, word sy lam van vrees dat ’n kar sal stilhou en ’n militêre beampte na die deur toe sal kom. Eddie Rinckel is nie die enigste plaaslike jong man wat oorsee gesneuwel het nie. Tony Reboli het tydens die inval op die Normandiese strand gesterf. So ook twee van die seuns wat Mamma se somerkamp bygewoon het. En Fritz het sy been verloor toe hy by die Guadalkanaal op ’n landmyn getrap het.

Hildie weet dat Trip die invalsdag oorleef het. Teen die tyd dat hy in Parys aangekom het, was hy ’n kaptein. In sy enkele briewe skryf hy van sy liefde vir haar, wat hy van hulle tyd saam onthou, hoe hy haar mis. Hy skryf niks van die toekoms nie.

Die koerante berig dat tienduisende op die slagvelde in Europa en voorheen onbekende eilande in die Stille Oseaan sneuwel. Die bevooroordeeldheid tuis vererger. Hildemara gaan steeds saam met Mamma kerk toe. Sy los Charlie tuis by Bernie en Elizabeth wat nie meer kerk toe gaan nie. Net ’n paar mense praat met Hildemara, en net omdat hulle weet dat Trip die land verdedig. Amper niemand

praat met Mamma nie. Ou vriende wat hulle al jare lank ken, staan op ’n afstand en fluister. Mamma kyk stip voor haar wanneer sy na die preek luister, Pappa se Bybel oop op haar skoot.

Hildemara is die een wat kwaad word. Ná al die goeie dinge wat Mamma deur die jare vir hierdie mense gedoen het, is hulle kortsigtig genoeg om nou teen haar te draai. “Ek het gedink hulle is ons vriende!”

“Hulle was. En hulle sal weer wees wanneer die oorlog verby is. Op voorwaarde dat ons wen, natuurlik. As ons verloor, is ons almal in dieselfde sinkende skip.”

“Mooiweersvriende, Mamma. Hulle is nie ware vriende nie.”

“Hulle is bang. Vrees maak mense gemeen. Vrees maak dat mense dom dinge doen.”

“Moenie vir hulle verskoning maak nie!” Hildemara staar seergemaak en kwaad deur die venster, haar arms oor haar bors gevou.

Mamma haal haar skouers op. “Wanneer die hele ding verby is, sal ons dit nie teen hulle hou nie.”

Hildemara draai verontwaardig na haar ma. “*Mamma* sal nie. Ek weier om enigiets met daardie ... daardie huigelaars te doen te hê!”

Mamma se gesig gloei. “Wie gee jou die reg om te oordeel, Hildemara Rose?” Sy draai skerp by die oprit in. Hildemara val teen die deur. “As jy so aanhou, gaan jy net so gemeen en dom soos hulle wees!” Mamma rem so vinnig dat Hildie na die paneelkassie moet gryp om te keer dat sy haar kop oopval.

“Mamma! Wil Ma ons verongeluk?”

“Dis net om jou bietjie tot jou sinne te ruk.” Sy maak haar deur oop en klim uit. “Wat dink jy sou jou Pa nou vir jou gesê het? *Draai die ander wang!* Dis wat hy vir jou sou sê.”

Hildie is dadelik uit en klap haar deur toe. “Ek het nooit gedink ek sou daardie woorde uit Mamma se mond hoor nie!”

Mamma slaan haar deur harder toe. “Wel, daar het jy dit nou gehoor.” En daarmee marsjeer sy na haar kothuis toe.

Hildemara kry spyt oor die olie wat sy op die vuur gegooi het. “Hoekom gaan ons nie volgende Sondag Atwater toe nie?” roep sy agter Mamma aan. “Niemand ken ons in Atwater nie! Niemand sal daar oor ons skinder nie!”

Mamma swaai om en plant haar voete uitmekaar. “Moenie so dom wees nie, Hildemara. Ek het nog steeds ’n Switserse aksent.”

Seergemaak deur Mamma se kritiek, roep Hildie terug. “Switsers,

Mamma! Nie Duits nie! Die Switsers is neutraal!"

"Neutraal!" Sy snork minagtend. "Dit wys jou net hoeveel jy weet. Waar dink jy kry Duitsland sy ammunisie? Hoe dink jy word goedere van Duitsland na Italië vervoer? En asof dit nie erg genoeg is nie, kan die mense hier nie tussen 'n Switserse, Duitse of Sweedse aksent onderskei nie!"

Hildie se skouers hang. "Ek gaan nie weer kerk toe nie."

"Doen net wat jy wil. Jý kan vlug as jy wil. Jý kan wegkruip. Maar ek gaan terug en ek sal bly teruggaan! Eendag sal ek in hulle kerkhof begrawe word. Maak jy seker daarvan! Hoor jy my, Hildemara Rose?"

"Ek hoor, Mamma! Hulle sal waarskynlik op Mamma se graf spoeg!"

"Laat hulle spoeg. Dit sal die blomme laat groei!" Sy slaan die kothuis se deur agter haar toe.

Bernie staan in die erf oorkant die straat. "Waaroor het dit gegaan? Ek het jou en Mamma tot hier hoor skree."

"Sy's onmoontlik!"

Bernie lag toe sy verby hom storm. "Ek het nooit gedink ek sou die dag sien wat jy vir Mamma skree nie."

"Dis nie asof dit my êrens gekry het nie."

## Chapter 41

**1945**

Franklin Roosevelt continued as president, starting his fourth term, with Harry Truman as the new vice president. London was bombarded by V-1 rocket bombs. Mama wrote letters to a friend in Kew Gardens. Rumors were confirmed about Nazi concentration camps exterminating Jews. German officers failed in an assassination attempt on Hitler and were hanged. American soldiers pushed toward Berlin.

Finally, Germany surrendered, though the war raged on against Japan. Thousands died as American troops fought to take back one Pacific island after another.

Trip wrote from Berlin.

*I'm coming home.*

He didn't know when he would arrive, but he would be sent to his city of enlistment, which meant if she wanted to be at the train station to meet him, she needed to return to Colorado. Hildie's joy turned to panic when she saw the letter had taken twelve days to reach her.

Bernie took her to the train station to buy tickets. She prayed she would be able to ride in a Pullman so she and two-year-old Charlie could rest on the three-day trip to Colorado.

By the time they arrived, Hildie had lost weight from motion sickness and was exhausted. The train pulled into Denver midafternoon, and she had to transfer to the Eagle streamliner to Colorado Springs. Carrying Charles on her hip and struggling with her suitcase, she made it just in time. Every muscle in her body ached. She shifted Charles in her arms.

Mom and Dad Arundel stood on the train platform waiting for her in Colorado Springs. Hildemara cried in relief when she saw them. Mom gave her a quick hug and took Charlie. "Oh, he's beautiful! Just like his daddy at this age." She kissed Charlie's plump cheeks while Dad hugged Hildie.

"Any word?" Hildie had dreamed of seeing Trip with them.

"Not yet, but he'll be home any day now." Dad picked up the suitcase. "Only one?"

"Bernie will ship everything as soon as we know where we're going to live."

She felt dead on her feet; she stumbled. Dad caught her beneath

the elbow and looked her over with concern. “You’re going straight to bed when we get to the house. You look like you haven’t slept in three days.”

“Charlie didn’t sleep much on the train.”

Dad smiled. “Well, you’ve got reinforcements now, so you can rest up before Trip gets here.”

Hildie fell asleep the moment her head touched Trip’s pillow in the porch bedroom. She awakened to someone stroking her face. When she opened her eyes, she saw Trip leaning over her, smiling. She thought she was dreaming until he spoke.

“Hey, sleepyhead.”

She reached up and touched his face. Sobbing, she threw her arms around him. He held on to her. Gripping her hair, he drew her head back and kissed her. She tasted salt and realized they were both crying.

Embarrassed, he whispered against her hair. “I’ve missed you so much, Hildie.” She heard the tears in his voice.

She pressed closer, nestling into the curve of his neck, inhaling his scent. “You’re home. Thank God, you’re home.” She could feel the tremor in his hands. If not for his parents in the other room or for Charlie, who was crying again, she might have been bolder. She drew back, smiling, drinking in the sight of her husband. He looked tired. His face hadn’t changed, but his eyes looked older, battle-worn. “What do you think of your son?”

“He’s perfect. He’s sitting on the kitchen rug playing with some of Mom’s wooden spoons. Or he was. I tried to pick him up, but he didn’t think much of the idea.”

“He doesn’t know you yet. He will.” She kept touching him, running her hands over him, her heart squeezing tight at the signs of fatigue, sorrow, joy, all mixed together. His eyes darkened.

“Better stop.” He took her hands and kissed them. “I want you so much I hurt, Hildie.” He rested his forehead against hers. “I know what I’d like to do with you right now, but I don’t want to shock the life out of my parents.”

Mom prepared a wonderful lunch. They all sat around the table, giving thanks to God for Trip’s safe return. Trip fed Charlie. “They say food is the quickest way to a man’s heart.” Trip made airplane sounds and told Charlie to open the hangar. Everyone laughed. Hildie couldn’t take her eyes off Trip.

Dad got up. “Why don’t we take this little fellow on a stroll,

Mom?"

Mom stacked dishes and put them in the sink. "The fresh air would do him good. Leave the dishes, Hildie. You and Trip have a lot of catching up to do."

They went out with the stroller they'd bought before Hildie arrived and settled Charlie into it. The sun was warm as Trip and his dad carried the stroller down the front steps, Mom following.

"We're going down and around Prospect Lake," Dad called out. "Charlie might like to watch the kids playing."

"The Harts haven't seen him yet," Mom called. "We'll probably stop there while we're out."

"Don't you two worry if we're gone for a couple of hours." Dad winked at Trip. "We'll take care of Charlie. You take care of your wife."

Hildie watched them walk up East Moreno Avenue. Trip took her hand and drew her back inside the house, closing the door behind them. Leaning against it, he grinned. "A couple of hours, Dad said."

She blushed. "I adore your parents."

They made the most of the rest of the afternoon.

* * *

Hildie had six perfect days with Trip before he had to report to base. His parents went with her to the train station. Mom took Charlie so Hildie could walk alongside the moving car, her hand pressed against the glass, his on the other side. "I'll see you in a few days, Trip."

His eyes filled with tears. He mouthed, *I love you.* He looked over her head to his parents and then turned away.

No one spoke on the way back to the house. Hildemara had a premonition, but didn't want to speak it. Mom reached for Charlie as soon as they entered the house. "Why don't you let me take him for a while?" She looked ready to cry. She took Charlie into the bedroom instead of setting him on the rug to play. Hildie's heart began to pound.

"Sit down, honey." Dad put his hand on her shoulder.

"What's wrong?"

"Trip couldn't tell you."

She started to shake inside as the fear came up and spread. She had read the papers. She hadn't wanted to believe it. "Tell me what?" She could barely get the words out. The war in Europe had ended. Trip had done his part.

"Trip received his orders. He's being sent to the South Pacific."

* * *

Grief-stricken and angry, Hildemara returned to Murietta. Mom and Dad had wanted her to stay with them in Colorado Springs, but she said Bernie and Elizabeth could use her help holding on to the Musashi place. Dad's eyes had flickered at the Japanese name, but he hadn't argued.

Settled again, Hildie couldn't bear to read the newspapers or listen to the radio. At night, Bernie turned it on and she couldn't get away from it. Casualties mounted as ships were sunk by kamikaze pilots. Each island recaptured cost tens of thousands of lives. And still, Japan with its ancient code of honor refused to surrender. An invasion would come, and estimates ran up to a hundred thousand American soldiers dead to defeat the Japanese on their own soil. How many had already been killed at Normandy or in northern Africa, Italy, and Germany? Millions! Europe had been laid waste by war.

Trip wrote.

*Rough seas. Been sick for days. Not much good to anyone.*

And how long before his ship reached the shores of Japan and he would be in another beach invasion, the red cross on his white helmet a perfect target for enemy fire?

Mama told her worrying did no good, but Hildie couldn't seem to stop. She worried over Trip's ship being hit by a kamikaze. She worried about his ship sinking, leaving him lost at sea, adrift, then drowning or being eaten by sharks. She worried his ship would succeed in reaching Japan or some godforsaken island and he'd step on a land mine and be blasted to bits like poor Eddie Rinckel and a dozen others she knew from school days.

"You're going to make yourself sick again, Hildemara Rose." Mama sat at the Musashis' table, a glass of lemonade in front of her. "You can't change anything. Your husband will come back or he won't. Worrying isn't going to help him. You've got to stop moping around like a lost soul, hiding in the house. Elizabeth could use a little more help around here, in case you hadn't noticed."

"Leave me alone, Mama. What do you know about loving someone the way I love Trip?" She regretted the words as soon as they sprang from her mouth.

"Oh. Love. Is that what this is? Love?" Mama sneered. "Looks more like self-pity from where I'm sitting. And a good excuse not to carry your share of the load. Who do you think you are, some

duchess? Leaving all the work to Bernie and Elizabeth because your husband made it back from Europe and got sent to the Pacific? You think you're alone in your misery? Trip would be proud of you, wouldn't he? Seeing you sitting on your backside at the breakfast table sniveling and letting Elizabeth keep watch over two babies. No. Make that three. Wouldn't he just love that?"

*"Stop it!"*

Mama got up and shattered the glass of lemonade in the sink. "No. You stop it! *Mein Gott!* This is war! The people who give up and give in don't survive! You know what Papa said about worry. It's sin, Hildemara! It shows your lack of faith in God! You know what Papa told me before he died? He said every time I felt myself starting to worry, he wanted me to pray. *Pray!* That's what I do! Sometimes screaming! I hang on to faith with both fists and pray. It's harder some days than others, but by heavens, I do it!"

"I'm not you."

"No. You're not." Mama let out her breath. "I didn't expect you to turn out like me. I just didn't want to you to be like . . ."

Caught by the changed tone of her voice, Hildemara looked up. "Like who?"

"Never mind." She shook her head, her eyes moist. "Sometimes all you can do is pray." She looked down at Hildemara. "And hope for the best." She went to the door. "Tell Elizabeth I'm sorry about the glass. I'll get her another." She slammed the door behind herself.

Hildemara picked the glass shards out of the sink and threw them away. Putting on her apron, she went out to help Elizabeth weed the garden. She could hear Eddie and Charlie playing in the pen Bernie had set up. Elizabeth glanced up and shaded her eyes. "I saw Mama going in to talk with you. Are you okay?"

"I'll survive." She leaned down and ran her hand over Charlie's head. Whatever happened, she knew for his sake she had to do more than survive.

* * *

On August 6, 1945, America dropped the atomic bomb on Hiroshima. Hildie sat with Bernie and Elizabeth listening to the radio. They had heard rumors something big was coming, but had never imagined such destruction possible. "They'll surrender now." Bernie felt sure of it.

The Japanese didn't.

Another bomb fell three days later on Nagasaki after leaflets had

been dropped to warn of its coming. Bernie cheered when the Japanese surrendered, as did Hildemara and Elizabeth, dancing around the kitchen while Eddie and Charlie watched with wide eyes, confused at all the ruckus.

Two days later, the Western Defense Command revoked the exclusion orders against Japanese Americans. The Musashis would be coming home soon, but Bernie didn't seem at all worried about it. He and Elizabeth started making plans to move farther north, closer to Sacramento.

Hildemara received a letter from Trip. His ship would come into San Francisco. He didn't know what day.

*Stay in Murietta. I'll come to you. . . .*

Would he want to go back to Colorado or stay in California? Would he want to start medical school right away? If so, she would have to find a job and help pay his way. But then what would she do about Charles? So many decisions needed to be made. She wouldn't know anything until Trip came home.

When the phone rang, she ran to catch it.

"Do you know there are no taxis in Murietta?"

"Trip!"

"At least, none that I can find. How's a civilian supposed to get a ride around here?"

"Where are you?" She sobbed with joy.

"Murietta train station."

"We'll be right there!" She ran outside. *"Bernie!"* For the first time in her life, she wished she had taken Mama's advice and learned to drive.

On the way to town, Hildemara screamed, "Can't you go any faster?"

Bernie chuckled. "If I go any faster, we'll end up in a ditch." His eyes gleamed with amusement. "I'm surprised you didn't want to bring Charlie with you."

"Oh no!" she shrieked. She'd left him alone on the rug! "We've got to go back!"

"Forgot him, huh?" Bernie laughed without restraint. "Just left him with the door wide open. He's probably toddled off someplace. Probably eating sand by now or playing in manure. He could fall into a canal, you know, or get run over. Great mama you turned out to be."

*"Bernie!"*

He gave her a shove. “He’s fine, you idiot. Relax! Elizabeth took him out to the garden. He and Eddie are probably yanking on the playpen bars trying to escape. Did you know you forgot to hang up the telephone? You just left poor Trip hanging on a line.”

“What am I going to tell Trip? What’s he going to think of me?”

Bernie laughed. “I doubt he’ll be thinking about anything but getting his hands on his wife again.”

Trip didn’t give her a chance to breathe, let alone explain why she didn’t have Charlie with her. She laughed and cried she was so happy to see him. He looked lean and fit, and handsome in his uniform, though she couldn’t wait to see him out of it. “You said *civilian*.”

“I am, but you have all my civvies in the trunk.”

“Oh. I forgot.”

Bernie grinned. “She seems to be forgetting a lot of things lately.”

Mama came over to welcome Trip home. She had gone to town and bought a leg of lamb and wanted to help put on a celebratory dinner. Hildie ran out to the barn and brought back a tablecloth and china place settings. Bernie and Trip took their sons outside to play while Mama, Hildie, and Elizabeth set the table.

Mama admired the plates. “Lady Daisy had plates just like these.” She ran her finger around the edge of a Royal Doulton plate before setting it on the table.

The Martins came over. The house filled up to bursting. Everyone laughed and talked and passed plates of lamb, mashed potatoes, carrots, and peas around the table. Mama had even thought of apple mint jelly. Trip chopped carrots for Charles, who chucked them on the floor, rousing more laughter. “We’re going to have to work on your table manners.”

They talked of more serious matters. Trip asked what Bernie planned to do when the Musashis came home.

“Start packing.”

Everyone grew quiet. Hitch and Donna exchanged a glance. Mama spoke up. “Hitch, you and Donna needn’t worry. We have a contract.”

“We never signed anything, Marta. And Bernie’s your son. . . .”

“I gave my word.”

Hitch looked embarrassed. “Bernie and Elizabeth and the baby will need a place to live. What’re they going to do?”

Mama smiled. “Ask them.”

Bernie took Elizabeth's hand. "We've been talking about moving up to Sacramento and opening a nursery. I've got some money saved—not much, but enough to get started." He gave Mama an apologetic smile. "It's what I've always wanted to do."

Mama stared back. "Did I ever say you couldn't?" She turned to Trip. "What about you two? Where will you go?"

Trip looked grim. "We can go back to Colorado Springs for a while, until I figure out what I'm going to do with the rest of my life."

Hildie was surprised. "What about medical school?"

"Normandy killed that plan for me. I've seen all the blood I ever want to see. No more." He shook his head. "I don't think I could ever work in a hospital again either."

Mama picked up a bowl of mashed potatoes and handed them to Donna. "It'll all work out." She looked at Hildemara. "Don't worry about it."

## Hoofstuk 41

## 1945

Franklin Roosevelt begin met sy vierde termyn as president, met Henry Truman as die nuwe visepresident. Londen word gebombardeer. Mamma skryf aan 'n vriendin in Kew Gardens. Gerugte word bevestig dat Jode in Nazi-konsentrasiekampe uitgemoor word. Duitse offisiere faal in 'n poging om Hitler te vermoor en word gehang. Amerikaanse soldate marsjeer in die rigting van Berlyn.

Uiteindelik moet Duitsland oorgee, maar die oorlog teen Japan woed voort. Duisende Amerikaners sterf in die stryd om die Pasifiese eilande een vir een terug te neem.

Trip skryf uit Berlyn.

*Ek kom huis toe.*

Hy weet nie wanneer hy gaan terug wees nie, maar hy sal gestuur word na die stad waar hy gewerf is. Dit beteken dat as sy hom op die stasie wil inwag, sy na Colorado toe moet gaan. Hildie se vreugde verander in paniek toe sy sien dat die brief twaalf dae gelede gestuur is.

Bernie neem haar stasie toe om kaartjies te koop. Sy bid dat sy in 'n slaapwa plek kry sodat sy en die tweejarige Charlie gedurende die drie dae lange reis na Colorado kan rus.

Hildie sukkel met rysiekte en teen die tyd dat hulle daar aankom, het sy gewig verloor en is sy doodmoeg. Dis middag toe die trein in Denver arriveer en sy op die Eagle-stoomskip na Colorado Springs oorklim. Dis 'n gespook met haar tas en Charles op haar heup, maar sy maak dit net betyds. Elke spier in haar lyf pyn. Sy skuif Charles na haar ander heup.

In Colorado Springs staan Ma en Pa Arundel op die platform vir haar en wag. Hildemara huil van verligting toe sy hulle sien. Ma gee haar 'n vinnige drukkie en neem Charlie. "Ag, hy's pragtig! Net soos sy pappa op hierdie ouderdom." Sy soen Charlie op sy vet wangetjies

terwyl Pa vir Hildemara ’n drukkie gee.

“Het julle al iets gehoor?” Hildie het gedroom dat Trip by hulle sou wees.

“Nog nie, maar hy gaan nou enige dag by die huis wees.” Pa tel die tas op. “Net een?”

“Bernie sal alles verskeep sodra ons weet waar ons gaan bly.”

Sy voel dood op haar voete. Toe sy struikel, is Pa net betyds by haar elmboog en hy kyk besorg na haar. “Jy gaan reguit bed toe wanneer ons by die huis kom. Dit lyk asof jy drie dae laas geslaap het.”

“Charlie het nie veel op die trein geslaap nie.”

Pa glimlag. “Nou ja, nou het jy versterkings en kan jy ’n bietjie uitrus voordat Trip hier is.”

Hildie slaap die oomblik toe haar kop Trip se kussing in die stoepkamer raak. Sy word wakker toe iemand oor haar gesig streel. Toe sy haar oë oopmaak, sien sy Trip bokant haar, ’n glimlag op sy gesig. Dis eers toe hy praat dat sy besef dis nie ’n droom nie.

“Haai, slaapkous.”

Sy lig haar hand en raak aan sy gesig. Dan gooi sy haar arms met ’n snik om sy nek. Hy hou haar vas. Later strengel hy sy vingers deur haar hare en trek haar kop agteroor om haar te soen. Sy proe sout en besef dat hulle albei huil.

Hy fluister verleë teen haar hare. “Ek het so na jou verlang, Hildie.” Sy hoor die trane in sy stem.

Sy nestel nader aan hom en druk haar gesig in sy nek om sy reuk in te asem. “Jy is terug. Dank die Here, jy’s terug.” Sy kan die bewing in sy hande voel. As dit nie vir sy ouers in die ander vertrek of vir Charlie was wat weer begin huil het nie, sou sy dalk meer vrymoedigheid gehad het. Sy trek haar kop weg en glimlag terwyl sy haar man se gelaatstrekke indrink. Hy lyk moeg. Sy gesig het nie verander nie, maar sy oë lyk ouer, oorlogsmoeg. “Wat dink jy van jou seun?”

“Hy’s volmaak. Hy is op die kombuismat besig om met Ma se houtlepels te speel. Of hy was. Ek het hom probeer optel, maar hy het nie van die idee gehou nie.”

“Hy ken jou nog nie. Hy sal nog.” Sy bly aan hom raak, oor hom streel. Haar hart krimp by die aanskoue van sy uitputting, hartseer, vreugde, alles deurmekaar. Sy oë verdonker.

“Jy moet liewer ophou.” Hy neem haar hande en soen hulle. “Ek wil jou so graag hê dat dit seermaak, Hildie.” Hy rus met sy voorkop teen hare. “Ek weet wat ek nou met jou wil maak, maar ek wil nie my

ouers die skok van hulle lewe gee nie."

Ma het 'n wonderlike ete voorberei. Hulle sit aan tafel en dank God vir Trip se veilige terugkeer. Trip voer vir Charlie. "Hulle sê kos is die kortste pad na 'n man se hart." Trip maak vliegtuiggeluide en sê Charlie moet die loods oopmaak. Almal lag. Hildie kan haar oë nie van Trip wegskeur nie.

Pa staan op. "Hoekom gaan loop ons nie 'n entjie met die kleinman nie, Ma?"

Ma maak die borde bymekaar en gaan sit hulle in die wasbak. "Die vars lug sal hom goed doen. Los die skottelgoed, Hildie. Jy en Trip het baie om in te haal."

Hulle gaan haal die stootwaentjie wat hulle voor Hildie se aankoms gekoop het en maak seker dat Charlie gemaklik is. Die son is warm toe Trip en sy pa die waentjie by die voorste trappe afdra. Ma volg op hulle hakke.

"Ons het gedink om 'n bietjie by die meer te gaan uitspan," roep Pa terug. "Charlie sal daarvan hou om die kinders te sien speel."

"Die Harts het hom nog nie gesien nie," roep Ma. "Ons sal waarskynlik daar gaan inloer terwyl ons uit is."

"Moenie bekommerd wees as ons dalk 'n paar uur weg is nie." Pa knipoog vir Trip. "Ons sal na Charlie kyk. Kyk jy na jou vrou."

Hildie kyk hoe hulle wegstap. Trip neem haar hand en trek haar saam met hom die huis binne. Nadat hy die deur toegemaak het, leun hy daarteen en grinnik. "'n Paar uur, het Pa gesê."

Sy bloos. "Jy het wonderlike ouers."

Hulle maak die meeste van hulle middag saam.

***

Hildie het ses volmaakte dae saam met Trip voordat hy by sy basis moet gaan aanmeld. Sy ouers gaan saam met haar stasie toe. Ma neem Charlie sodat Hildie langs die bewegende wa kan loop, haar en Trip se hande aan weerskante van die glas. "Ek sien jou oor 'n paar dae, Trip."

Sy oë is vol trane. Met sy mond vorm hy die woorde: *Ek's lief vir jou*. Hy kyk oor haar kop na sy ouers en dan draai hy weg.

Niemand praat op pad terug huis toe nie. Hildemara het 'n voorbode, maar sy wil dit nie sê nie. Ma neem Charlie by haar toe hulle by die huis kom. "Gee dat ek hom 'n rukkie neem." Dit lyk of sy

gaan huil. Pleks van Charlie op die mat te laat speel, neem sy hom kamer toe. Hildie se hart begin swaar klop.

"Kom sit, my skat." Pa plaas sy hand op haar skouer.

"Wat is fout?"

"Trip kon dit nie vir jou sê nie."

Sy begin bewe toe die vrees uit haar hart opklim en versprei. Sy het die koerante gelees. Sy wou dit nie glo nie. "Wat kon hy nie vir my sê nie?" Sy sukkel om die woorde uit te kry. Die oorlog in Europa is verby. Trip het sy deel gedoen.

"Trip het 'n nuwe opdrag ontvang. Hy word na die Stille Suidsee uitgeplaas."

***

Hildemara is hartseer en kwaad toe sy na Murietta toe teruggaan. Ma en Pa wou hê dat sy by hulle in Colorado Springs moes bly, maar sy het gesê Bernie en Elizabeth het haar hulp nodig om die Musashi-plek in stand te hou. By die aanhoor van die Japannese naam was daar 'n flikkering in Pa se oë, maar hy het nie gestry nie.

Terug op die plaas kan Hildie dit nie hanteer om koerant te lees of radio te luister nie. Saans skakel Bernie dit aan en dan kan sy nie daarvan wegkom nie. Sterftes neem toe namate skepe deur Kamikaze-vlieëniers gesink word. Vir elke eiland wat teruggeneem word, bly tienduisende lewens in die slag. En steeds weier die Japannese met hulle antieke erekode om oor te gee. Dis net 'n kwessie van tyd voordat daar 'n inval gaan wees. En daar word beraam dat honderde duisende Amerikaanse soldate sal sterf ten einde die Japannese op hulle eie grondgebied te verslaan. Hoeveel het nie alreeds by Normandië en in Noord-Afrika, Italië en Duitsland gesneuwel nie? Miljoene! Die oorlog het Europa in puin gelê.

Trip skryf.

*Wilde see. Dae lank seesiek. Nie veel werd vir enigiemand nie.*

Hoe lank voordat sy skip die Japannese kus bereik en hy in nog 'n strand-inval betrokke sal wees, die rooi kruis op sy wit helm die ideale teiken vir vyandige skutters?

Mamma sê dit help nie om haar te bekommer nie, maar Hildie kan nie ophou nie. Sy is bekommerd dat Trip deur 'n kamikaze getref word. Sy is bekommerd dat sy skip sink en hy uiteindelik verdrink of deur haaie opgevreet word. Sy bekommer haar dat sy skip Japan of

een of ander godverlate eiland sal bereik en hy op ’n landmyn trap en opgeblaas sal word soos arme Eddie Rinckel en dosyne ander wat sy uit haar kleintyd ken.

“Jy gaan jouself weer siek maak, Hildemara Rose.” Mamma sit by die Musashi’s se tafel, ’n glas limonade voor haar. “Jy kan niks verander nie. Jou man gaan óf terugkom óf nie. Om jou te bekommer gaan hom nie help nie. Hou op om jou soos ’n verlore siel te verknies en in die huis weg te kruip. Elizabeth kan doen met ’n bietjie meer hulp, vir ingeval jy dit nie agterkom nie.”

“Los my uit, Mamma. Ma weet nie hoe dit is om vir iemand lief te wees soos wat ek vir Trip is nie.” Sy berou die woorde die oomblik toe hulle uit haar mond is.

“O. Liefde. Is dit wat dit is? Liefde?” Mamma smaal. “Van waar ek sit, lyk dit meer soos selfbejammering. En ’n handige verskoning om nie jou deel te doen nie. Wie dink jy is jy, een of ander gravin? Bernie en Elizabeth kan maar al die werk doen omdat jou man dit uit Europa gemaak het en na die Stille Suidsee gestuur is. Dink jy jy is alleen in jou ellende? Dink net hoe trots Trip op jou sou wees. Om jou hier by die kombuistafel te sien sit en snuif terwyl Elizabeth twee babas moet oppas. Nee. Maak dit drie. Ek is seker dit sal hom baie bly maak.”

“*Hou op!*”

Mamma staan op en gooi die glas limonade aan skerwe in die wasbak. “Nee. Jý moet ophou. *Mein Gott*! Dit is oorlog! Mense wat opgee en ingee, maak dit nie! Jy weet wat Pappa oor bekommernis gesê het. Dit is sonde, Hildemara! Dit bewys jou gebrek aan geloof in God! Weet jy wat het Pappa voor sy dood vir my gesê? Dat ek elke keer wanneer ek bekommerd raak, moet bid. *Bid*! Dit is wat ek doen! Somtyds al skreeuende! Ek klou met albei my hande vas aan wat ek glo en bid. Party dae is dit moeiliker as ander, maar ek byt vas en ek bid!”

“Ek is nie Mamma nie.”

“Nee. Jy’s nie.” Mamma laat haar asem uit. “Ek het nie verwag dat jy soos ek sou wees nie. Ek wou net nie hê jy moet soos – ”

Die verandering in Mamma se stem laat Hildemara opkyk. “Soos wie?”

“Maak nie saak nie.” Sy skud haar kop, haar oë blink. “Al wat ons kan doen, is bid.” Sy kyk af na Hildemara. “En hoop vir die beste.” Sy gaan na die deur toe. “Sê vir Elizabeth ek’s jammer oor die glas. Ek sal vir haar ’n ander een kry.” Sy slaan die deur agter haar toe.

Hildemara tel die glasstukke op en gooi hulle weg. Dan maak sy

haar voorskoot vas en gaan help Elizabeth in die tuin. Sy hoor Eddie en Charlie in die speelkampie wat Bernie vir hulle gebou het. Elizabeth kyk op en skerm haar oë teen die son. "Ek het gesien Mamma gaan in om met jou te praat. Is alles reg?"

"Ek sal oorleef." Sy buk en streel oor Charlie se kop. Wat ook al gebeur, vir Charlie sal sy meer moet doen as om te oorleef.

***

Op 6 Augustus 1945 laat val Amerika die atoombom op Hirosjima. Hildie sit saam met Bernie en Elizabeth voor die radio. Daar was gerugte dat iets groots sou gebeur, maar hulle het nooit gedink sulke verwoesting is moontlik nie. "Hulle sal nou oorgee." Bernie is seker daarvan.

Nie die Japannese nie.

Drie dae later val daar nog 'n bom in Nagasaki nadat pamflette uit die lug gestrooi is om die mense te waarsku. Bernie juig toe die Japannese oorgee. Hy en Hildemara en Elizabeth dans in die kombuis terwyl Eddie en Charlie met groot oë sit en kyk, verward oor die skielike kabaal.

Twee dae later word die uitsluitingsbevele teen Japannese Amerikaners herroep. Die Musashi's sal binnekort terugkom, maar dit lyk glad nie of dit Bernie pla nie. Hy en Elizabeth begin planne maak om hulle verder noord, nader aan Sacramento te gaan vestig.

Hildemara ontvang 'n brief van Trip. Sy skip sal in San Francisco vasmeer. Hy weet nie wanneer nie.

*Bly in Murietta. Ek sal na jou toe kom ...*

Sal hy na Colorado toe wil gaan of in Kalifornië bly? Sal hy dadelik met sy mediese studies wil begin? Indien wel, sal sy moet werk om vir sy studies te betaal. Maar wat moet sy dan met Charles doen? Daar is soveel besluite wat geneem moet word, en sy sal niks weet voordat Trip terug is nie.

Toe die foon lui, hardloop sy en tel op.

"Weet jy dat daar nie taxi's in Murietta is nie?"

"Trip!"

"Altans, nie sover ek kan sien nie. Hoe is 'n burgerlike veronderstel om van A na B te kom?"

"Waar is jy?" Sy snik van blydskap.

"Op die stasie in Murietta."

"Ons is nou daar!" Sy hardloop buitentoe. "*Bernie!*" Vir die eerste keer in haar lewe wens sy sy het Mamma se raad gevolg en leer bestuur.

Op pad dorp toe gil Hildemara: "Kan jy nie vinniger ry nie?"

Bernie lag. "As ek nog vinniger ry, beland ons in 'n sloot." Sy oë blink van die pret. "Ek's verbaas dat jy Charlie nie wou saambring nie."

"Nee!" gil sy. Sy het hom alleen op die mat gelos! "Ons moet teruggaan!"

"Hom vergeet, hè?" Bernie lag onbevange. "Sommer so met die oop deur. Hy het seker iewers heen koers gekry. Sit dalk en eet sand of speel in die mis. Hy kan in die kanaal val, jy weet, of omgery word. Wonderlike mamma, jy."

"*Bernie!*"

Hy gee haar 'n stamp. "Hy makeer niks nie, domkop. Ontspan! Elizabeth het hom uitgeneem. Hy en Eddie is seker in die speelkampie besig om uit te werk hoe hulle gaan ontsnap. Weet jy dat jy vergeet het om die telefoon neer te sit. Arme Trip!"

"Wat gaan ek vir Trip sê? Wat gaan hy van my dink?"

Bernie lag. "Ek twyfel of hy aan enigiets anders gaan dink as om sy vrou weer in sy arms te hê."

Trip gee haar nie kans om asem te haal nie, laat staan nog te verduidelik waarom sy nie vir Charlie by haar het nie. Sy lag en huil, so bly is sy om hom te sien. Hy lyk lenig en fiks en aantreklik in sy uniform, al kan sy nie wag om hom in iets anders te sien nie. "Jy het *burgerlike* gesê."

"Ek is, maar jy het al my gewone klere in die trommel."

"O. Ek het vergeet."

Bernie grinnik. "Sy vergeet deesdae nogal baie."

Mamma kom oor om Trip terug te verwelkom. Sy het 'n skaapboud op die dorp gekoop en bied aan om met die feesmaal te help. Hildie hardloop uit en bring 'n tafeldoek en breekware. Bernie en Trip vat die seuns om buite te gaan speel terwyl Mamma, Hildie en Elizabeth die tafel dek.

Mamma bewonder die borde. "Lady Daisy het net sulke borde gehad." Sy streel met haar vinger oor die rand van 'n Royal Doulton-bord voordat sy dit op die tafel neersit.

Die Martins kom kuier. Die huis is later stampvol. Almal lag en gesels en opskepborde met lam, kapokaartappels, wortels en ertjies word oor en weer aangegee. Mamma het selfs aan mintjellie gedink.

Al lyk dit nie so nie en al grief dit Marta om dit te erken, het Hildemara nog altyd ’n dieper plek in haar hart gehad as die ander. Die oomblik toe haar dogtertjie gebore is, het Marta dadelik ’n innige band met haar ervaar. “*Sy lyk soos haar ma,*” het Niclas gesê en onwetend die bal aan die rol gesit. Al die wrede goed wat haar pa oor haar voorkoms gesê het, het na haar toe teruggekom toe sy sien dat Hildemara Rose gewoon was. En dat sy broos was soos Elise.

Maar sy sou nie so bly nie. Marta het daardie eerste angswekkende week besluit dat sy Hildemara Rose nie sou verlam soos Mamma aan Elise gedoen het nie.

Nou wonder sy of sy Hildemara nie te hard gedruk het, en haar in die proses weggestoot het nie.

*O, Here, kan ek haar weer nader aan my bring?*

Hildemara het Mamma se gestel. En nou lyk dit asof sy Mamma se siekte het. Gaan sy Mamma se lot ook deel?

*Asseblief, Here, gee my tyd.*

Sy druk haar gesig in albei haar hande terwyl sy bid. *Ag, Here, ek wens ek was meer soos Mamma met haar en minder soos Pappa. Dalk kon ek Hildemara sterk gemaak het sonder om haar seer te maak. Maar ek kan tog nie nou teruggaan en die verlede ongedaan maak nie. Hildemara glo nie in my nie, sy vertrou my nie. En dit is my skuld, nie hare nie. Besef sy enigsins dat ek trots is op haar en alles wat sy bereik het? Ken sy my enigsins?*

*Sy kan.*

Marta laat sak haar hande, trek die gordyne oop en kyk op na die sterre. “Jesus,” fluister sy, “sal sy bereid wees om my ten minste ’n kans te gee?”

*Maak dit saak?*

Marta laat sak haar kop. Dit was net haar trots wat weer kom inmeng het.

Hildemara het hard gewerk en goed gedoen. Sy het haar oomblikke van wanhoop gehad wanneer sy wou opgee, maar sy het vasgehou wanneer daar hoop was en weer opgestaan. Sy is nie Elise nie. Sy is dalk depressief, maar sy sal nie opgee nie. Nie as Marta enige sê daarin het nie.

Hildemara is dalk stiller as Bernhard wat vir die hele wêreld kans sien, minder selfversekerd as die vurige Clotilde met haar soeke na roem en rykdom, en nie so intuïtief en begaafd soos Rikka wat deur engeloë na die wêreld kyk nie. Nietemin, Hildemara het haar eie vuur. Sy het haar eie spesiale gawes.

Marta kyk op.

*My dogter het ’n diensbare hart wat U behoort te behaag, Here. Soos u Seun is sy sagmoedig, maar nie ’n lafaard nie. Dalk is sy nou ’n geknakte riet met die koue wind van die dood in haar gesig, maar U sal nie toelaat dat haar gees gebreek word nie. U het dit gesê en ek glo dit. Maar gee my tyd by haar, Here. Ek smeek U. Help my om my verhouding met haar heel te maak. U weet hoe ek my lewe lank daarteen baklei het om ’n dienaar te wees. Ek bely dit. Ek het die blote gedagte daaraan nog altyd verag!*

’n Sagte briesie kom deur die oop venster, asof God vir haar fluister. Marta vee die trane van haar wange af.

“Here,” fluister sy terug, “leer my hoe om my dogter te dien.”

***

Marta staan die oggend vroeg op en bid. Sy los haar joernaal oop op die kombuistafel toe sy by die sydeur uitgaan en na die groot huis loop. Toe Donna die voordeur vir haar oopmaak, vra Marta of sy met haar en Hitch oor iets belangrik kan praat. Hulle albei lyk senuweeagtig toe hulle haar nooi om aan tafel te kom sit en haar ’n koppie vars koffie aanbied. Marta vertel hulle van Hildemara, en dat sy aan die plaas gedink het en ’n paar veranderinge wil aanbring. Hitch se gesig val.

Donna gee hom ’n jammerhartige kyk en glimlag moedig vir Marta. “Met meneer Niclas se dood en Mevrou se dogter wat Mevrou nodig het, is dit te verstane dat u wil verkoop.”

“Ek wil nie verkoop nie. Ek wil julle ’n kontrak aanbied om die plaas te bestuur. Julle moet sê wat julle wil hê. Ek sal julle sê wat ek nodig het. En ons kan Charles Landau kry om dit alles op skrif te stel sodat daar nie misverstande is nie.”

Hitch se kop kom op. “Mevrou gaan nie verkoop nie?”

“Dis wat ek gesê het.” Sy gee Donna ’n tergende kyk. “Jy beter kyk dat hy sy ore ordentlik skoonmaak.” Sy kyk weer na Hitch. “Ek sal dalk later wil verkoop, maar as dit gebeur, het julle eerste opsie om te koop. As julle dit wil hê, bygesê.”

“Ons het nie die geld nie,” sê hy mismoedig.

“As jy aanhou werk soos nou, kan ek dit selfs oorweeg om die papiere te hou eerder as om een of ander bankier daaruit te laat wins maak.” Sy kyk van die een na die ander. “Wat dink julle daarvan?”

“Ja!” Hitch grinnik.

“Asseblief.” Donna straal.

Toe dit afgehandel is, gaan Marta dorp toe om die res van haar sake te gaan doen.

Dan besluit sy impulsief om in Merced te gaan inkopies doen.

***

Daardie aand skryf sy vir Rosie en vertel haar van Hildemara.

*Ek het aan lady Daisy begin dink en ons middae in Kew en tee in die glashuis. Ek dink dis hoog tyd dat ek sommige van daardie ervarings met Hildemara Rose deel. Ek het Merced toe gery en in al die winkels gaan kyk, maar nêrens iets gesien wat naastenby is wat ek wou hê nie.*

*Na ’n ure lange soektog was ek moedeloos. Eintlik was ek heel geïrriteerd. Ek het by ’n klein winkeltjie ingeloop, maar ná een kyk was ek gereed om net so om te draai. Gelukkig het die eienares my voorgekeer. Gertrude! Switsers, van Bern! Ons het ’n uur lank gesels.*

*Ek het heeltemal vergeet waarom ek in die eerste plek Merced toe gegaan het totdat ons albei gesien het hoe laat dit is. Sy moes die winkel sluit en ek moes terugry Murietta toe. Voordat ek daar weg is, het ek haar uiteindelik vertel waarna ek gesoek het en waarom. Gertrude het in haar stoorkamer verdwyn en met ’n ou, stowwerige boks vol breekgoed uitgekom. Sy het gesê sy het al heeltemal vergeet dat sy die goed het.*

*Ek is nou die trotse eienares van ’n Royal Albert Lady Carlyle teestel – vier bordjies en vier koppies en pierings! Gertrude het ook ’n paar fyn lepeltjies en vurkies aan my verkoop, en elke dollar werd wat ek daarvoor betaal het. Ek sal al die wonderlike soet en sout lekkernye vir Hildemara maak wat ek eens vir lady Daisy bedien het. Ek sal Indiese tee skink en dit met room voorsit en met my kind gesels.*

*As die Here wil, sal ek my dogter terugwen.*

## A Note from the Author

Dear Reader,

Since I became a Christian, my stories have begun with struggles I'm having in my own faith walk, or issues that I haven't worked out. That's how this two-book series started. I wanted to explore what caused the rift between my grandma and my mom during the last years of my grandmother's life. Was it a simple misunderstanding that they never had time to work out? or something deeper that had grown over the years?

Many of the events of this story were inspired by family history that I researched and events I read about in my mother's journals or experienced in my own life. For instance, when I was three, my mother had tuberculosis, just like Hildie did. Dad brought her home from the sanatorium and Grandma Wulff came to live with us and help out. It was difficult for everyone. A child doesn't understand communicable disease. For a long time, I didn't think my mother loved me. She never held or kissed me. She kept her distance to protect her children, but it took years before I understood what felt like rejection was actually evidence of sacrificial love.

While thinking over the past, my husband, Rick, and I decided to take a trip to Switzerland, my grandmother's homeland. Several years earlier, we had gone on a heritage trip to Sweden to meet many of Rick's relatives on his mother's side. I knew I wouldn't have the same opportunity in Switzerland, but wanted to see the countryside with which my grandmother would have been familiar. We visited Bern, where my grandmother went to housekeeping school, and Interlaken, where she worked in a hotel restaurant. When I mentioned to the tour guide that my grandmother had come from the small town of Steffisburg near Thun, she and the bus driver decided to surprise us. Taking an alternate route, they drove into Steffisburg and parked across the street from the centuries-old Lutheran church my grandmother's family must have attended. Rick and I stood in front of the Steffisburg map for a picture before wandering the church grounds and sitting in the sanctuary. We walked up and down the main street, taking lots of pictures. It was a very precious moment for me. On the way out of town, we caught a glimpse of Thun Castle, another place my grandmother mentioned.




Steffisburg, Switzerland

Going through family pictures, I came across several of my mom and her siblings. The one above is my favorite. Mom is second from the left, giggling. Sig was the eldest, then came Mom, Margaret, and Elsie. The picture was taken on the farm in the Central Valley where Grandma and Grandpa had almond trees and grapevines. They dried grapes to make raisins. When my brother and I were young, we often spent a few weeks every summer on the farm, romping and playing and swimming in the irrigation ditches that ran along the back side of the property.



The Wulff siblings

Mom went away to Fresno for nurses' training, then worked at Alta Bates Hospital in Berkeley. My father worked part-time as an orderly. He told me with some amusement that he would go to Mom's ward and ask for an aspirin. Nurses were not to date orderlies, but Dad eventually won Mom over. Not long after they were married, he was called off to war and served as a medic in the European theater. He was in the third wave into Normandy and fought in Germany during the final days of World War II.



My parents enjoyed camping and wanted my brother and me to

see as much of our country as possible. Every year, they saved vacation time and took us off on a trip to visit as many national parks as they could squeeze into two weeks. They often invited Grandma Wulff to come along. When my brother and I would doze in the backseat, Grandma or Mom would prod us. "Wake up, sleepyhead. Look out the window! You may never see this part of the country again." Every few years, we made the trip from Pleasanton, California, back to Colorado Springs, my father's hometown, to visit Grandma and Grandpa King. The photo above is one of the rare pictures of my family with both of my grandmothers. Unfortunately, Grandma King died when I was six.



King family vacation; "Marta" on right

I am blessed to have many wonderful family memories, many of which include Grandma Wulff. I knew there were times of stress and tension between my parents and Grandma, but all families have them. Most work through them. Sometimes minor disagreements can escalate when things aren't resolved.

No one but God can see into the human heart. We can't even fully see into our own. My mother and my grandmother were both strong Christians. They both served others all their lives. Both were admirable women of strong character whom I loved dearly. I still love them and miss them both. I choose to believe my grandmother forgave my mom at the end for whatever hurt lay between them. I choose to believe she simply did not have the time or voice to say it. I know my mother loved her to the end of her own life.

This book has been a three-year quest to feel at peace about the hurt between Mom and Grandma, the possible causes, the ways they might have misunderstood one another, how they might have been reconciled. Jesus teaches us to love one another, but sometimes love doesn't come packed the way we want. Sometimes fear has to be set aside so we can share the past hurts that have shaped our lives, so we can dwell in freedom with one another. And sometimes we don't recognize love when it is offered.

Someday when I pass from this life to the next, I hope Mom and

Grandma will both be standing with Jesus and welcoming me home—just as I will be waiting when my own beloved daughter arrives—and her daughter after her and all the generations yet to come.

*Francine Rivers*

## Van die outeur

Liewe Leser

Vandat ek ’n Christen geword het, word my stories gebore uit worstelinge wat ek op my eie geloofspad het, of kwessies wat ek nog nie uitsorteer het nie. Dis hoe hierdie twee-boek-reeks begin het. Ek wou uitvind wat die kloof tussen my ouma en my ma gedurende die laaste jare van my ouma se lewe veroorsaak het. Was dit ’n eenvoudige misverstand wat hulle nooit tyd gehad het om uit die weg te ruim nie of iets diepers wat deur die jare erger geword het?

Baie van die gebeure van hierdie verhaal is geïnspireer deur ons familiegeskiedenis wat ek nagevors het en gebeure waarvan ek in my ma se dagboeke gelees het of in my eie lewe ervaar het. Toe ek drie was, het my ma byvoorbeeld tuberkulose gehad, nes Hildie. Pa het haar van die sanatorium af gebring en Ouma Wulff het by ons kom bly om te help. Dit was vir ons almal moeilik. ’n Kind verstaan nie oordraagbare siektes nie. Vir ’n lang tyd het ek gedink dat my ma nie vir my lief is nie. Sy het my nooit vasgehou of gesoen nie. Sy het op ’n afstand gebly om haar kinders te beskerm, maar dit het jare geduur voor ek verstaan het dat dit wat soos verwerping gevoel het, eintlik ’n bewys van haar opofferende liefde was.

Terwyl ek so met die verlede besig was, het ek en my man, Rick, besluit om Switserland te gaan besoek waar my ouma gebore is.

’n Paar jaar vroeër was ons op besoek in Swede en het ons baie van Rick se familielede aan sy ma se kant ontmoet. Ek het geweet dat ek nie dieselfde geleentheid in Switserland sou hê nie, maar wou die plekke sien waarmee my ouma bekend was. Ons was in Bern waar my ouma ’n huishoudkundeskool bygewoon het, en Interlaken waar sy in ’n hotelrestaurant gewerk het. Toe ek vir die toergids noem dat my ouma uit die klein dorpie Steffisburg naby Thun kom, het sy en die

busbestuurder besluit om ons te verras. Hulle het ’n alternatiewe roete gevolg en in Steffisburg oorkant die eeue oue Lutherse kerk parkeer waarheen my ouma-hulle heel waarskynlik gegaan het. Nadat ek en Rick ’n foto van ons voor die Steffisburg-kaart laat neem het, het ons deur die kerkterrein gedwaal en in die kerk gaan sit. Ons het op en af deur die hoofstraat geloop en baie foto’s geneem. Dis oomblikke wat ek vir altyd sal bewaar. Op pad uit het ons ’n kykie van die Thun-kasteel gekry, nog ’n plek waarvan my ouma gepraat het.

Terwyl ek deur my familiefoto’s gegaan het, het ek op ’n paar van my ma en haar broers en susters afgekom. Die een op die volgende bladsy is my gunsteling. Mamma is tweede van links, die enetjie wat lag. Sig is die oudste, dan kom Mamma, Margaret en Elsie. Die foto is op die plaas in die Central Valley geneem waar Ouma en Oupa amandelbome en wingerde gehad het.

Hulle het druiwe gedroog om rosyntjies gemaak. Toe ek en my broer klein was, het ons elke somer ’n paar weke op die plaas deurgebring waar ons na hartelus rondgehardloop en gespeel en in die leivore op die grens van die plaas geswem het.

Ma het haar verpleegopleiding in Fresno ontvang en het toe by die Alta Bates Hospitaal in Berkeley gewerk. My pa het deeltyds as ’n hospitaalportier gewerk. Hy het my geamuseerd vertel dat hy na Mamma se saal toe sou gaan om vir hoofpynpille te vra. Verpleegsters het nie met portiere uitgegaan nie, maar Pa het Ma uiteindelik oorgehaal. Kort na hulle huwelik is hy opgeroep en het hy as paramedikus in Europa gedien. Hy was in Normandië en het gedurende die laaste dae van die Tweede Wêreldoorlog in Duitsland geveg.

My ouers het graag gekamp en wou hê dat ek en my broer soveel moontlik van ons land te siene kry. Hulle het elke jaar hulle verlof gespaar en dan het ons soveel moontlik nasionale parke in twee weke besoek. Hulle het Ouma Wulff dikwels saamgenooi. Wanneer ek en my broer op die agtersitplek aan die slaap raak, sou Mamma of Ouma ons wakker skud. “Wakker word, slaapkous. Kyk deur die venster! Jy gaan hierdie deel van die land dalk nooit weer sien nie.” Ons het elke paar jaar die motor gelaai en van Pleasanton, Kalifornië, na Colorado Springs, my pa se tuisdorp, gery om by Ouma en Oupa King te gaan kuier. Hier is een van die skaars foto’s van ons gesin met albei oumas. Ongelukkig is Ouma King oorlede toe ek ses was.

Ek is geseënd met heelwat familieverhale, waarvan baie Ouma Wulff insluit. Ek het geweet dat daar tye van spanning tussen my

ouers en Ouma was, maar dit kom algemeen in families voor. Die meeste mense werk daardeur. Soms gebeur dit dat onbenullige verskille eskaleer wanneer sake nie uitgepraat word nie.

God is die enigste een wat ons harte ken. Ons kan nie eens behoorlik in ons eie sien nie. My ma en my ouma was albei sterk Christene. Hulle albei het hulle hele lewe lank ander mense gedien. Albei was bewonderenswaardige vroue wat ek baie liefgehad het. Ek is steeds lief vir hulle en verlang na hulle albei. Ek kies om te glo dat my ouma my ma aan die einde vergewe het vir die seer wat daar tussen hulle was. Ek kies om te glo dat sy eenvoudig nie die tyd of die stem gehad het om dit te sê nie. Ek weet my ma het haar tot aan die einde van haar lewe liefgehad.

Hierdie boek was 'n drie jaar lange soeke na vrede oor die seer tussen Mamma en Ouma, die moontlike oorsake, die maniere waarop hulle mekaar dalk misverstaan het, hoe hulle versoening kon vind. Jesus leer ons om mekaar lief te hê, maar soms kom die liefde nie verpak soos ons dit wil hê nie. Soms moet ons ons vrees opsy skuif sodat ons die seerkry wat ons lewe gevorm het, kan deel, sodat ons in vryheid met mekaar kan omgaan. En soms herken ons nie liefde wanneer dit aangebied word nie.

Wanneer ek eendag van hierdie lewe na die volgende oorgaan, hoop ek dat Mamma en Ouma albei by Jesus sal staan om my tuis te verwelkom – nes ek vir my eie geliefde dogter, en haar dogter ná haar en al die komende geslagte sal wag.

***Francine Rivers***

# Foto's




*Steffisburg, Switserland*



*Die Wulff-tweeling*



*Francine se ouers, die Kings*



*’n King-familievakansie; “Marta” is op regterhand*

## Discussion Guide

1. Marta certainly had a difficult childhood. What factors shaped her the most, for better or worse? How do those influences shape the woman she becomes?

2. How does Marta's relationship with her father shape her early beliefs about God and His expectations? How is it different from the way Mama sees God? What seems to make the biggest impression on the way Marta views God? Does that change throughout the story? If so, what causes that change?

3. At the end of chapter 4, Marta's mother gave her a blessing when she left home to make her way in the world. In what ways, verbal or otherwise, did your parents give you their blessing? If they didn't, what do you wish they had said to you? In what ways did you—or do you hope to someday—do the same for your own children?

4. It has been said that women often marry a version of their father. How is Niclas like and unlike Marta's father? In what ways is Niclas both passive and aggressive? Marta sometimes seems to harbor resentment toward Niclas. Is that fair?

5. Marta has a hard time trusting Niclas because of the way her father treated her mother. How do you think that makes Niclas feel? In what ways—good or bad—has your family of origin affected your marriage or close friendships?

6. Niclas asks Marta to sell the boardinghouse she bought as the fulfillment of a lifelong dream. Is that an appropriate request? What do you think of the way Niclas makes the decision and communicates it to Marta? If you were Marta, what would you have done in that situation? Have you faced a similar decision in your marriage or family?

7. Marta sometimes makes it difficult for Niclas to be the head of their household. Does Marta view herself as a helpmate to Niclas? Do you think he sees her in that way? How is he able to love Marta despite her sometimes-prickly nature?

8. Why does Marta never tell Niclas—or anyone else in her family—that she loves them? How does Marta best show and receive love?

9. In many ways, Marta is like the woman described in Proverbs 31. Which of the qualities described in that passage do

you see in her? Which ones is she missing?

10. After rescuing Elise from the Meyers in chapter 5, Marta tells her friend, “I swear before God, Rosie, if I’m ever fortunate enough to have a daughter, I’ll make sure she’s strong enough to stand up for herself!” How do Marta’s family dynamics come into play later in life when she has children of her own?

11. Marta loves Hildemara deeply. Yet of all her children, Hildemara probably feels the least loved. Why is that? Is treating children *differently* the same as *favoring* one over another? What challenges make it difficult to raise all the kids in a family exactly the same? How hard should parents strive to do so?

12. Have you ever felt, as Hildemara did, that others in your family have unfairly received a greater share of love, financial provision, or some other valuable resource? How did you respond? What advice would you give someone in this situation?

13. After Hildemara’s incident with her teacher Mrs. Ransom, Hildemara tells her father that she prayed and prayed, but her prayers didn’t change the situation. Niclas replies, “Prayers changed you, Hildemara.” What does he mean by that? Have you ever had a similar experience?

14. Why is Marta so averse to Hildemara’s decision to attend nursing school? Does she ever change her mind about Hildemara’s chosen profession?

15. For several months, Hildemara keeps Trip at arm’s length. Why do you think she does that? What makes her finally admit her love for him?

16. Trip, like many men of his generation, has tragic, life-altering experiences in World War II. Have you heard stories from or about men in your own family who were similarly affected? Have any of your loved ones been involved in more recent wars? How has war affected your family?

17. Tuberculosis is much rarer today than it was in Marta’s and Hildemara’s lifetimes. Yet life-threatening and chronic illnesses have never been more prevalent. How has your family been impacted by serious illness? Discuss the strain illness can place on family dynamics, regardless of the “relational health” a family may have at the outset.

18. If you could change one thing about the way you were parented, what would it be? And if you have children, is there anything you wish you could change about the way you’ve

parented them? What is one step you could take in that direction?
19. At the end of this book Marta is determined, with God's help, to make a fresh start with Hildemara. Do you think she will succeed? Why or why not? How do you think Hildemara will respond? Is there hope for this relationship?
20. If you could sit down with Marta and Hildemara, what would you like to tell each of them? Is there someone in your family you need to talk with about mistakes or misperceptions from the past that are still affecting you today? If you have unresolved issues with a loved one who has passed away, who might you talk with to try to reach some closure for yourself?

## Besprekingsgids

1. Marta het 'n moeilike kinderlewe gehad. Watter faktore het die grootste invloed op haar gehad, ten goede of kwade? Hoe het daardie invloede die vrou gevorm wat sy sou word?
2. Hoe vorm Marta se verhouding met haar pa haar vroeë persepsie van God en sy verwagtings? Hoe verskil dit van die manier waarop Mamma na die Here kyk? Wat maak die grootste indruk op die manier waarop Marta na die Here kyk? Verander dit deur die loop van die verhaal? Indien wel, wat veroorsaak die verandering?
3. Aan die einde van hoofstuk 4 gee Marta se ma haar 'n seën toe sy van die huis af weggaan. Op watter maniere, verbaal of andersins, het jou ouers jou hulle seën gegee? As hulle nie het nie, wat wens jy het hulle vir jou gesê? Op watter maniere het jy – of wil jy graag eendag – dieselfde vir jou kinders doen?
4. Daar word gesê dat vroue dikwels met 'n weergawe van hulle pa trou. Watter ooreenkomste en verskille is daar tussen Niclas en Marta se pa? In watter opsigte is Niclas beide passief en aggressief? Dit wil soms lyk asof Marta wrokkig teenoor hom voel. Is

dit regverdig?

5. Marta sukkel om Niclas te vertrou vanweë die manier waarop haar pa haar ma behandel het. Hoe dink jy laat dit Niclas voel? Op watter maniere – goed of sleg – het jou gesin van herkoms jou huwelik of naby verhoudings beïnvloed?
6. Niclas vra Marta om die losieshuis te verkoop wat sy as die vervulling van ’n lewenslange droom gekoop het. Is dit ’n billike versoek? Wat dink jy van die manier waarop Niclas die besluite neem en dit aan Marta kommunikeer? Wat sou jy in daardie situasie gedoen het as jy Marta was? Het jy al voor ’n soortgelyke besluit in jou huwelik of gesin te staan gekom?
7. Marta maak dit vir Niclas soms moeilik om die hoof van hulle huis te wees. Beskou Marta haarself as ’n helper vir Niclas? Dink jy hy sien haar so? Hoe kry hy dit reg om vir Marta lief te wees ten spyte van haar soms prikkelbare geaardheid?
8. Waarom sê Marta nooit vir Niclas – of enigiemand anders in haar gesin – dat sy vir hulle lief is nie? Wat is haar beste manier van liefde bewys en ontvang?
9. Marta is in baie opsigte soos die vrou wat in Spreuke 31 beskryf word. Watter van die kwaliteite in daardie gedeelte sien jy in haar? Waarin skiet sy te kort?
10. Nadat sy Elise in hoofstuk 5 van die Meyers gered het, sê Marta vir haar vriendin: “Ek sweer voor die Here, Rosie. As ek ooit gelukkig genoeg is om ’n dogter te hê, sal ek seker maak dat sy sterk genoeg is om vir haarself op te staan!” Watter rol speel Marta se gesinsdinamika wanneer sy later in haar lewe haar eie kinders het?
11. Marta het Hildemara innig lief. En tog voel Hildemara waarskynlik die minste geliefd van al haar kinders. Waarom is dit so? Mense behandel hulle kinders nie altyd eenders nie. Is dit dieselfde as om die een bo die ander voor te trek? Watter uitdagings maak dit moeilik om al die kinders in ’n

gesin presies dieselfde groot te maak?

12. Het jy al ooit soos Hildemara gevoel dat ander gesinslede onredelik ’n groter porsie liefde, finansiële voorsiening of een of ander waardevolle hulpmiddel ontvang? Hoe het jy reageer? Wat sal jou raad vir iemand in hierdie situasie wees?
13. Na Hildemara se insident met haar onderwyseres, mevrou Ransom, sê Hildemara vir haar pa dat sy bid en bid, maar dat haar gebede nie die situasie verander het nie. Niclas antwoord: “Jou gebede het jou verander, Hildemara.” Wat bedoel hy daarmee? Het jy al ooit ’n soortgelyke ervaring gehad?
14. Waarom is Marta gekant teen Hildemara se besluit om ’n verpleegster te word? Verander sy ooit van mening oor Hildemara se loopbaan?
15. Vir ’n hele paar maande laat Hildemara Trip nie naby haar toe nie. Waarom dink jy doen sy dit? Wat maak dat sy uiteindelik haar liefde vir hom erken?
16. Trip, soos baie mans uit sy generasie, het tragiese, lewensveranderende ervarings in die Tweede Wêreldoorlog gehad. Is daar mans in jou eie familie wat op dieselfde manier geraak is? Was enige van jou geliefdes in meer onlangse oorloë betrokke? Hoe is julle gesin deur oorlog beïnvloed?
17. Tuberkulose is vandag baie meer seldsaam as in Marta en Hildemara se leeftyd. Tog het lewensbedreigende, chroniese siektes nog nooit meer algemeen as vandag voorgekom nie. Hoe is jou familie al deur ernstige siekte geraak? Bespreek die spanning wat siekte op ’n gesin kan plaas, ondanks die “gesonde verhoudings” wat daar oorspronklik was.
18. As jy een ding kan verander aan die manier waarop jy grootgemaak is, wat sal dit wees? En as jy kinders het, is daar enigiets wat jy wens jy kon verander aan die manier waarop jy hulle grootgemaak het? Noem een stap wat jy in daardie rigting kan gee.
19. Aan die einde van hierdie boek is Marta vasbeslote om met die Here se hulp van voor af te begin met Hildemara. Dink jy sy sal daarin slaag? Waarom of

waarom nie? Hoe dink jy sal Hildemara reageer? Is daar hoop vir hierdie verhouding?

20. Wat sou jy onderskeidelik vir Marta en Hildemara sê as jy met hulle kon sit en gesels? Is daar iemand in jou familie met wie jy moet praat oor foute of wanpersepsies uit die verlede wat jou vandag nog raak?

## About the Author

Francine Rivers began her literary career at the University of Nevada, Reno, where she graduated with a bachelor of arts degree in English and journalism. From 1976 to 1985, she had a successful writing career in the general market, and her books were highly acclaimed by readers and reviewers. Although raised in a religious home, Francine did not truly encounter Christ until later in life, when she was already a wife, a mother of three, and an established romance novelist.

Shortly after becoming a born-again Christian in 1986, Francine wrote *Redeeming Love* as her statement of faith. First published by Bantam Books, and then rereleased by Multnomah Publishers in the mid-1990s, this retelling of the biblical story of Gomer and Hosea, set during the time of the California Gold Rush, is now considered by many to be a classic work of Christian fiction. *Redeeming Love* continues to be one of the Christian Booksellers Association's top-selling titles, and it has held a spot on the Christian best-seller list for nearly a decade.

Since *Redeeming Love*, Francine has published numerous novels with Christian themes—all best sellers—and she has continued to win both industry acclaim and reader loyalty around the globe. Her Christian novels have been awarded or nominated for numerous honors, including the RITA Award, the Christy Award, the ECPA Gold Medallion, and the Holt Medallion in Honor of Outstanding Literary Talent. In 1997, after winning her third RITA Award for inspirational fiction, Francine was inducted into the Romance Writers of America's Hall of Fame. Francine's novels have been translated into more than twenty different languages, and she enjoys best-seller status in many foreign countries, including Germany, the Netherlands, and South Africa.

Francine and her husband, Rick, live in northern California and enjoy time spent with their three grown children and taking every opportunity to spoil their grandchildren. Francine uses her writing to draw closer to the Lord, and she desires that through her work she might worship and praise Jesus for all He has done and is doing in her life.

Visit her Web site at www.francinerivers.com.

## Meer oor die outeur

Francine Rivers begin haar literêre loopbaan aan die University Nevada, Reno, waar sy ’n BA-graad in Engels en Joernalistiek behaal. Van 1976 tot 1985 het sy ’n suksesvolle loopbaan in die sekulêre mark gevolg waar haar boeke deur lesers en resensente hoog aangeskryf is. Alhoewel sy in ’n godsdienstige huis grootgeword het, het Francine Christus eers later in haar lewe ontmoet toe sy reeds ’n getroude vrou, ma van drie en ’n gevestigde skrywer van liefdesverhale was.

Kort nadat sy in 1986 ’n wedergebore Christen geword het, skryf Francine *Redeeming Love* as ’n verklaring van haar geloof. Die roman, wat eers deur Bantam Books gepubliseer is en in die middel negentigerjare deur Multnomah Publishers uitgegee is, is ’n moderne weergawe van die Bybelse verhaal van Gomer en Hosea en speel af teen die agtergrond van die goudstormloop in Kalifornië. *Redeeming Love* word deur baie mense as ’n klassieke Christelike werk beskou, en is steeds een van die Christian Booksellers Association se topverkopers. Verder beklee die boek al vir bykans ’n dekade ’n plek op die Christelike topverkoperlys.

Sedertdien het Francine verskeie romans met Christelike temas – almal topverkopers – gepubliseer en die lof van skrywerskringe en lojaliteit van lesers wêreldwyd ingepalm. Haar Christelike romans word benoem vir, en ontvang verskeie toekennings, insluitend die RITA Award, die Christy Award, die ECPA Gold Medallion, en die Holt Medallion vir uitstaande literêre talent. Nadat sy haar derde RITA Award vir inspirerende fiksie ontvang het, word Francine in 1997 by die Romance Writers of America Hall of Fame ingelyf. Francine se boeke word in meer as 20 verskillende tale vertaal, en sy geniet die status as topverkoper in baie lande, insluitend Duitsland, Nederland en Suid-Afrika.

Francine en haar man, Rick, woon in die noorde van Kalifornië en geniet die tyd wat hulle saam met hulle drie volwasse kinders deurbring en benut elke geleentheid om hulle kleinkinders te bederf. Francine gebruik haar skryfwerk om nader aan die Here te groei, en dit is haar begeerte om Jesus deur haar werk te loof en te prys vir alles wat Hy in haar lewe gedoen het.

Besoek haar webtuiste by www.francinerivers.com.